# D I E   N A T U R E L L E - P O L I T I E K

# V A N   D I E

# S U I D - A F R I K A A N S E - R E P U B L I E K

deur

J. D. Huyser

Voorgelê as gedeeltelike nakoming van die vereistes vir die graad van

D. LITT

In die Fakulteit van LETTERE

Universiteit van Pretoria.

PRETORIA,

1936.

# I N H O U D

# INLEIDING

Die Trekkers wat die Kaapkolonie verlaat het om verder noord 'n eie gemeenskap te stig, het voor hulle vertrek kennis gemaak met verskillende aspekte van die naturelle-probleem van Suid-Afrika. Hulle ondervindinge in die Kaapkolonie het hulle beleid teenoor die Inboorlinge in die binneland beïnvloed. Gevolglik is dit van belang om kennis te neem van die beleid van die Kaapse Regerings voor die Trekkers na die noorde gegaan het.

Jan van Riebeeck het reeds kennis gemaak met die steelsug van die Hottentotte - "een brutale hoop sonder concientie levende." En op 19 Mei 1659 moes die eerste "Boere Kommando", wat bestaan het uit sewe burgers, die Hottentotte wat al die vee van verskillende Boere gerowe het, agterna sit.

Ook die grondkwessie het gedurende die regering van van Riebeeck tevoorskyn getree. So het die twee Hottentot-kapteins, Gogosoa en Harry, beswaar daarteen gemaak dat vryburgers grond in die Kaapse Skiereiland in besit neem. Die Kommandeur het hulle probeer gerusstel deur te verklaar, dat daar nog genoeg weivèld vir die Hottentotte sou oorbly, dat die Blankes hulle sou beskerm en hulle brood en tabak sou gee. Die grondkwessie en stelery van die Hottentotte het tot oorlog gelei en by die vredesluiting van 1660 het

/van

van Riebeeck verklaar, dat hulle deur die oorlog hulle aanspraak op die grond verbeur het.

Om die aanspraak van die witman verder erken te kry, is in 1672 die Kaapse Skiereiland en die hele streek van Hottentots-Holland af, wes van die eerste bergreeks, tot aan Saldanhabaai, van die Hottentotte vir handelsware ter waarde van ongeveer £9.16. 4 geruil. Hoewel die Hottentotte miskien die koop nie reg verstaan het nie, is dit tog van belang. Hier het die Blankes vir die eerste keer die Inboorling direk vergoed vir grondgebied waarop hy aanspraak gemaak het, om daardeur 'n vriendskaplike verhouding met hulle te ontwikkel.

Hoewel vriendskaplike betrekkinge tussen die Blanke en die Hottentot later ontwikkel het, het die administrasie van die V.O.I.C. aan die Kaap nie die Hottentotstamme onder die Blanke administrasie geplaas nie. Alleen wanneer Blankes of slawe in sake betrokke was, is die sake deur Blanke howe verhoor; verder moes die Hottentotte hulle moeilikhede self oplos.

Dit was veral die pokke-epedemie van 1713, wat die moeilikhede met die Hottentotte opgelos het. Baie van hulle het hulle hierna in die Binneland gaan vestig. Die wat in die Kaapkolonie bly woon het, het gaandeweg in diens van die Blankes getree en teen die einde van die 18e eeu, was hulle tot groot mate afhanklik van die Blankes, wat aan die ander kant, veral toe die beweging teen slawerny toegeneem het, meer en meer op Hottentot-arbeid gesteun het. So het 'n nuwe aspek van die naturelleprobleem, die arbeidskwessie, ontwikkel

Toe die sendeling in die begin van die 19e eeu op die toneel verskyn, en die Hottentotte gaandeweg by die sending-

/stasie

stasies vergader, is deur amptenare en koloniste gekla, omdat arbeiders deur die nuwe ontwikkeling moeiliker verkrygbaar was. Hierdie moeiliheid is veral gevoel nadat oorseese slawehandel in 1807 verbied is.

Caledon het probeer om die aanvraag vir arbeid tegemoet te kom, om rondswerwery en stelery te voorkom, en terselfdertyd die Hottentotte te beskerm en te beskaaf, deur in 1809 weg te doen met die reste van stamorganisasies, die Hottentotte onder Koloniale wet te plaas, hulle te gebied om 'n vaste woonplek te he, nie sonder passe die distrik waarin hulle gewoon het, te verlaat nie, en geskrewe dienskontrakte voor die fiskaal, 'n landdros of Veldkornet verpligtend te maak. Om die Hottentotte verder nuttige arbeid te leer, het Sir John Cradock bepaal dat Hottentot-kinders wat gebore is, terwyl hulle ouers in diens van Blankes was, ingeboek kon word van hulle agste tot hul agtiende jaar.[1]

Hierdie maatreels van Caledon en Cradock het blykbaar nie na verwagting aan hulle doel beantwoord nie, maar is tot groot verontwaardiging van baie koloniste deur Ordonnansie No. 50 van 1828 herroep. Hierdie Ordonnansie het o.a. bepaal:

no Hottentot or other free person of colour, lawfully residing in this colony, shall be subject to any compulsory service to which other of His Majesty's subjects therin are not liable, nor to any hindrance, molestation, fine, imprisonment, or punishment of any kind whatsoever, under the pretence that such person has been guilty of vagrancy or any other offence, unless after trial in due course of law; any custom or usage to the contrary in anywise notwithstanding.

Toestande in die Kaapkolonie na die uitvaardiging van die Ordonnansie, word deur die Wesliaanse Sendeling,

---

1. Vir die proklamasie van Caledon en Cradock sien G.M.Theal: Records of the Cape Colony, Vol. VII.

Boyce, wat destyds in die oostelike dele van die Kaapkolonie werksaam was, as volg beskrywe:

It is calculated that about 8, or 10,000 of the Hottentot and free coloured people are wandering over the country, having no regular employment, occasionally compelled by hunger or induced by the desire of obtaining intoxicating liquor, to work for a few days, but chiefly living without any visible means of subsistence on waste lands, and in the neighbourhood of towns and villages. The flocks of the farmers are the main support of this mass of idleness and vice. 1.

As die skuld van die Hottentot wat oortree het, bewys kon word, is hy wel opgesluit, maar die toestand in die gevangenis was van so 'n aard

that confinement is no punishment; the convict receives higher rations than the British soldier, he feeds on the best food, and his appetite is stimulated by an agreeable variety in his weekly bill of fare; his health is tenderly cared for, and he is generally kept in perfect idleness. 2.

Die gevangenis het nie die Hottentot afgeskrik nie en was selfs 'n aanmoediging om verder met die rowery aan te gaan Die Trekkers het gevolglik rede gehad om ontevrede te wees met die beleid wat die Regering aan die Kaap teenoor die Hottentotte gevolg het.[3] Vandaar dat Piet Retief in sy manifes[4] verklaar:

Ons wanhoop daaraan om die Kolonie te red van die euwels wat dit bedreig deur die oproerige en oneerlike gedrag van vaebonde, wat toegelaat word on die land in alle dele te verontrus.

Met die uitbreiding van die neersetting na die binneland, het nuwe Inboorlingmoeilikhede vir die blankes opgedaag. Ook in die geval, was dit die vee van die Blankes wat daartoe aanleiding gegee het. In bosse, kranse en enige plek wat skuiling kon bied, het die Boesman weggekruip,

-------------------------

1. W.B.Boyce: Notes on South African Affairs (1839) bls. 119.
2. Dieselfde. bls. 124.
3. Sien hoofstuk oor Verhouding tussen Heer en Diensbode
4. Gustav S. Preller: Piet Retief: Lewensgeskiedenis van die Grote Voortrekker (1930) bls. 79

en van die eerste geleentheid gebruik gemaak om vee aan van die Blankes of Inboorlinge te steel.

Daar hulle nie deur die administrasie teen die rowers beskerm is nie, was die koloniste verplig om hulle self en hulle besittings te beskerm. In 1715 verskyn so die eerste burgerkommando teen die struikrowers. Toe die plundertogte van die Boesmans toeneem, is kommandos op 'n groter skaal georganiseer. Op die manier is die burgerkommandos voorberei vir die ernstige botsings, wat vanaf 1779 op die oosgrens van die Kaapkolonie met die Bantoes plaasgevind het.

In die 17e eeu het die voorpunte van die Bantoegolf wat na die suide uitgebrei het, die Oemsimwoeboerivier bereik, en in die begin van die 18e eeu het die Kosas, wat toe reeds die Keirivier oorgetrek het, jagpartye oor die Visrivier gestuur wat in aanraking met Blanke en Hottentot beeshandelaars gekom het. Die Trekboer uit die suid-weste het toe nog nie op die Bantoe uit die noord-ooste gestuit nie.

In 1736 is elf Blankes onder Hermanus Hubner, wat op 'n Jagekspedisie uit was, sonder dat hulle daartoe aanleiding gegee het, deur die Kosas oos van die Visrivier aangeval en 'n aantal van hulle doodgesteek. Dit was die begin van die moordtonele wat later so dikwels op die oostelike grens sou plaas vind.

Hoewel vriendskaplike betrekkinge hierna nog ontwikkel het, het diefstalle toegeneem. En teen die einde van 1778 was van Plettenberg verplig om een of ander beleid teenoor die Kaffers te volg. Hy het begin met die afskeidingsbeleid wat sy opvolgers tot die koms van Sir B. D'Urban gevolg het. Tot Mei 1835 het die gesaghebbendes aan die

/Kaap

Kaap 'n Poging aangewend om 'n onoorskreibare grens tussen die Blankes en die Kaffers daar te stel. Persone soos Maynier wat geesdriftige aanhangers was van die denkbeelde van Rosseau, het geglo aan die "natuurlike onbedrowenheid" van die Kaffer en vrugteloos probeer on deur vriendskaplike onderhandelinge, "mooipraat", en geskenke die Kaffers te beweeg om die grens, eiendom en lewe van die Blanke Kolonis te eerbiedig. Prak-Generaal Dundas se poging om die beleid van Maynier deur te voer het tot 'n ander kaffer-inval gelei. Die Boerewonings suid van Graaff Reinet is verwoes en byna al die vee van die inwoners weggevoer. Die onluste het bly voortduur totdat burgerkommandos die Kaffers so ver tot hulle plig gebring het, dat hulle in Februarie 1803 belowe het om hulle rooftogte te staak. Kommissaris de Mist het voor sy koms na Suid-Afrika ook geglo aan die "natuurlike Onbedorwenheid" van die Kaffer, maar na hy 'n kans gehad het om sy denkbeelde aan die werklikheid te toets, het hy ingesien dat die Blankes nie die oorsaak van die onluste op die grens was nie. Janssens het ook soos sy voorgangers probeer om met "mooipraat" die Kaffers te beweeg om die Visrivier as grens te erken. Praktiese ondervinding het Caledon en Cradock oortuig dat militere geweld noodsaaklik was om die Kaffer oor die grens te drywe enCradock het deur militere poste die Kaffer aan sy kant probeer hou. Somerset het die militere poste uitgebrei en die "stelsel van gemeenskaplike verantwoordelikheid" ingevoer. Toe hierdie beleid van hom tot die vyfde Kafferoorlog lei, het hy die gebied tussen die Keiskamma- en Visrivier 'n neutrale streek verklaar. Die beleid vanCradock om klein plasies op die

grens uit te reik is in 1820 verder toegepas toe aan die Engelse landverhuisers klein plasies in die Suurveld toegeken is.

Dit lyk wel of daar ernstige pogings aangewend is om die kaffers uit die Kaapkolonie te hou. Die beleid was egter nie 'n sukses nie. Die beamptes van die Kaap moes altyd rekening hou met die invloed van die Filantrope by die Britse Regering. Cradock is bv. gewaarsku om te waak teen die bloeddorstigheid wat van weë die koloniste teen die Kaffers geopenbaar word. Somerset se "reprisal system" is streng veroordeel en dit is selfs beweer dat hy grondgebied van die Kaffers in besit geneem het. Die inmenging van Filantrope het gelei tot halfhartige pogings om die Kaffers oor die grens te hou. Rowery, moord en ernstige Kafferoorloë het hierop gevolg. Volgens skadelyste het die Kaffers in 'n paar jaar tyd "436 woonhuise verbrand of totaal verwoes, 350 huise leeg geplunder, 60 waens, 5,715 perde, 111,930 skape van die boere weggeroof."[1]

Tereg het die Trekkers gekla oor "die onophoudelijke stroperijen en diefstallen"[2] van die Kaffers. Die toestande op die grens het onuithoubaar geword. D'Urban se ernstige poging om die moeilikhede op te los deur die gebied tussen die Keiskamma en Keirivier Britse gebied te verklaar, en die Kaffers onder Blanke toesig te plaas, is deur Lord Glenelg in Desember 1835 herroep. Baie grensbewoners wat nog gehoop het dat die moeilikhede opgelos sou word, het hierop besluit om pad te gee,

om 'N rustiger lewe te ly as ons (Boere) tot hiertoe gehad het. Ons sal geen volk molesteer nie, en aan niemand die geringste eiendom ontneem nie; maar word ons aangeval, dan

---

1. G.S.Preller: Piet Retief, bls. 70.
2. G.S.Preller: Dagboek van Louis Trichardt. Getuienis van Trigardt; J.Bird: Annals of Natal, 1, Bls. 459. Getuienis van Anna Steenkamp; G.S.Preller: Piet Retief, bls.79; getuienis van Piet Retief; J.Adamson: Notes on Cape Affairs (1851) bls. 18. Sir Henry Cloete: The Hist. of the Great Trek. bls. 71

sal ons ten volle geregverdig beskou om ons persoon en eiendom te verdedig tot die uiterste toe, teen enige vyand. Ons stel voor om in die loop van die trek, en wanneer ons aangekom het in die land waar ons gaan woon, ons bedoeling bekend te maak aan die Inboorlinge, asook ons begeertes om in vrede en vriendskap met hulle te leef. 1.

Die Trekkers was dus nie tevrede met die naturelle-politiek van die Kaapse Regering nie. Wat het hulle dan van die Regering verwag? Moes die administrasie aan die Kaap aanvallend optree teenoor die Inboorlinge en die Blankes toelaat om die laasgenoemde uit te buit, of het hulle alleen verwag waarop hulle wettig geregtig was, nl. beskerming van lewe en eiendom? 'n Studie van die houding wat die Trekkers teenoor die Inboorlinge in die binneland aangeneem het, sal hierdie vrae beantwoord.

Die eerste Trekkers wat die Kaapkolonie verlaat het was die Boere onder Trigardt en van Rensburg. Ons wil korteliks hulle ondervindinge met die Inboorlinge na-gaan.

Die Trekkers onder Trigardt het 'n vriendskaplike houding teenoor die Inboorlinge met wie hulle noord van die Vaal in aanraking gekom het, aangeneem. Aan die ander kant was die meeste stammetjies nie alleen gretig om met hom in vriendskap te lewe nie, maar dikwels het hulle sy ondersteuning gevra in hulle onderlinge geskille. Eenmaal het Trigardt gewaag om in te meng in die onderlinge stamgeskille. Dit het hy gedoen, om 'n vyandiggesinde opperhoof in Soutpansberg 'n les te leer. Hierdie kaptein wou die vee van 'n teenoor die Boere vriendskaplikgesinde kaptein, Rasethau,[2] afneem en laasgenoemde het Trigardt om hulp gevra. Na 'n geveg met "groot gerugt en wijnig wol" het die vyand op die vlug gegaan.[3] Hierdie oorwinning het die prestige van die

---------------------------

1. G.S.Preller: Piet Retief, bls. 80 - Manifes van Retief
2. Een van die Bawenda kapteins wat kort bokant die teenwoordige Louis Trigardt gewoon het.
3. Preller: Dagboek van L. Trigardt, 19 Desember 1836.

Blanke verhoog en die Trekkers tydelik van aanvalle gevrywaar. Aan die ander kant het Trigardt 'n vriend in Rasethau gekry, wat hom gehelp het om sy speenkalwers op te pas.[1]

Trigardt het egter besef, dat hy versigtig moes wees en nie te veel moes inmeng in die onderlinge stamgeskille nie. Toe Rasethau hom in Februarie 1837 weer om hulp teen 'n ander naburige kaptein vra, verklaar Trigardt, dat hy teveel met sy vee sukkel, om met sulke dinge lastig geval te word. Ander kaptein het hom ook oor stamgeskilde genader, maar elke keer stuur hy hulle afwysend terug. Elke keer het hy een of ander ekskuus aangevoer? hy wou bv. eers die kwessie ondersoek, of wag totdat die oerdesiekte oor was, e.s.m.[2]

Trigardt se trek was te klein om ernstig in te gryp en daarby het hy die kaffers nie vertrou nie. So teken hy in sy "Dagboek" onder 4 September 1837 aan.

Mijn gedagte is als een kans ziet om beesten te haalen, geen van alle het laaten zal, en nam mijn voor mij te wagten voor de een zoo wel als voor de ander, en die bij mij komd zoo ver te vertrouwen als ik hem ziet. 3.

Trigardt se vrou was dieselfde mening toegedaan. Sy het verklaar dat Trigardt sy vee in die Kaapkolonie moes verkoop het, want daardeur sou die gevaar , dat hulle aangeval sou word nie so groot wees nie.[4]

Trigardt het besef dat hy beslis met die Kaffers moes handel, as hy die vrede wou bewaar. Die Inboorlinge moes besef, dat die Blanke hulle meerdere was. Toe hy Masjaoa, 'n Bawenda Kaptein wat ongeveer 18 myl oos van Louis Trigardt gewoon het, laat roep en die kaptein nie opdaag nie, laat hy aan hom weet, dat hy binne drie dae by die laer moes wees, anders sou hy self met hom kom afreken.[5]

---

1. Preller: Dagboek van L. Trigardt, 1 Januarie 1837
2. Dieselfde, 10 Maart 1837, 21 Julie 1837, 1 April 1837, 15 April 1837, 25 Augustus 1837, 13 Aug. 1837, 4 Aug.'37.
3. Dieselfde, 4 September 1837
4. Dieselfde 27 en 28 September 1837
5. Dieselfde, 14 April 1837

Hy wou ook niks van die kapteintjie ontvang nie, voordat hy aan die versoek voldoen het.[1] En toe Nasjaoa enidelik verskyn, is hy op vaderlike wyse vermaan, omdat hy nie dadelik gekom het nie.[2] Toe Rasethau weier om 'n stuk "geruijt" (sis) aan hom af te staan, het Trigardt hom op dieselfde manier behandel. Die besliste houding het ook in die geval 'n goeie uitwerking gehad, want Rasethau het gou met die gevraagde stuk sis te voorskyn gekom.[3] Om die vriendskap met Trigardt verder te bewaar, kom Rasethau op 17 April weer by die laer aan. Met "trommels" en "vluiten" kom hulle dans-dans aan en bring geskenke saam. Trigardt het egter die vriendskap nie vertrou nie, en tot die besluit gekom, dat hulle "al te gerust is omtrind die natie". Hy beskou hulle vriendskap niks anders nie as 'n vrees om "onze vriendschap te verleizen."[4]

Gewapende Kaffers het hy nie in die laer toegelaat nie. Hy het ook nie geaarsel om die sambok te gebruik, as hulle daar gewapen ingekom het nie.[5] En toe die Kaffers sy vee steel, het hy die saak nie ongestraf gelaat nie. Met 'n Paar van sy manskappe sit hy af na 'n naburige stat, om nie alleen sy gesteelde vee terug te kry nie, maar ook beloning vir sy moeite.[6]

Trigardt kon tevrede wees met die verhouding wat daar tussen sy trek en die Kaffers met wie hy in aanraking gekom het bestaan het. Deur hom altyd as hulle meerdere te gedra, hulle regverdig te behandel, maar aan die ander kant te sorg, dat hulle nie op sy regte inbreuk maak nie, en

---

1. Preller: Dagboek van L. Trigardt, 15 April 1837
2, Dieselfde, 18 April 1837
3. Dieselfde, 14 April 1837
4. Dieselfde, 17 April 1837
5. Dieselfde, 5 Sept. 1837
6. Dieselfde, 27 en 28 September, 1837.

altyd op sy hoede te wees, het hy daarin geslaag om sy klein gevolg oor die Drakensberg te lei.

Trigardt het juis geoordeel, toe hy verklaar het, dat die Kaffers nie te vertrou was nie. Die eerste Trekkers wat die slagoffers was van die moordlus van die Kaffers, was van Rensburg en sy volgelinge, wat in die tweede helfte van Junie 1836 van die Soutpan in Soutpansberg in 'n oostelike rigting getrek het en waarskynlik noord-oos van die Taikundokop, tussen die Pafoerie- en Limpoporivier deur 'n Soeloe-im-pie van Manoekosie, ondersteun deur Knopneuse, vermoor is.[1]

Die Trekkers onder Hendrik Potgieter wat in 1836 die Kaapkolonie verlaat het, wou liewers Inboorlingstamme vermy. Om die Kosas mis te trek, het hulle in 'n noordelike rigting die Oranjerivier oorgetrek. Na hulle vriendelik ontvang is deur die Barolong kaptein, Moroko, en Archbell, die Wesliaanse Sendeling wat by die Kaptein gevestig was het die Trekkers verder noord gegaan en die onbewoonde streke tussen die Barolong en die Vaalrivier ingetrek. En die feit dat hulle versprei het, toon duidelik aan, dat hulle nie van plan was om aanvallend teen enige naburig stam op te tree nie, of enige aanval verwag het.

In September 1836 egter het die impies van Silkaats die voorste mense van die Potgieter-trek naby die Vaalrivier. vermoor en van hulle vee weggevoer. Hierop is die laers by Vegkop byeen getrek en alles vir 'n aanval voorberei. Die iempies van Silkaats het nie lang op hulle laat wag nie, maar na hulle vrugteloos probeer het om in die leër in te breek het hulle terug getrek. 'n Groot aantal Kaffers het in die slag gebly, maar al die vee van die Trekkers is weggevoer. Groot ellende het hierop in die laers

---

1. Dr. Claude Fuller: Louis Trigardt's Trek across the Drakensberg. 1837 - 1838 (1932), bls. 26.

geheers. Gelukkig het Moroko osse gestuur om die Trekkers na Thabantsjoe terug te voer.

In Januarie 1837 kom die trek van Maritz by Thabantsjoe aan, en deur 'n gesamentlike kommando van die twee laers is Mosega, die hoofstat van Silkaats, aangeval en die Matabeles noordwaarts verdryf. In Junie van dieselfde jaarverskyn 'n Soeloe-impie van Dingaan weer op die toneel en na hulle Silkaats 'n gedugte neerlaag toegedien het, trek die Soeloes met 'n groot buit terug. Kort hierna trek Potgieter en Uys met 300 Man teen Mosega op en dwing Silkaats om sy ou woonplekke vaarwel te sê en 'n rustiger oord noord van die Limpopo te soek.[1]

Ook Piet Retief het aangetoon, dat hy van plan was om die Inboorlinge ongehinderd te laat. In sy brief van 18 Julie 1837 laat hy as "bevelvoerder van die Verenigde Laers" aan die Grikwakapteins weet: "Wees daarvan verseker dat ons geen stam of volk sal aanval of lastig val nie."[2] Hy het op die oosgrens van die Kaapkolonie egter genoeg kennis opgedoen van die Inboorling om soos Trigardt in die noorde te handel en die Grikwas te laat verstaan, dat hy hulle meerdere was? daarom verklaar hy in sy brief verder: "maar aan die ander kant kan julle ook verseker wees dat alwie ons aanval, dit vir altyd daarna sal berou."[3] In dieselfde gees skryf Retief op 9 September 1837 aan Stockenström, die Luit.-Goewerneur van die Oostelike Provinsie:

Wees verseker dat ik God dank dat ik nie bloeddorstig is nie, en nie 'n gevoellose hart het nie; dog terwyl ik sal sorg dra nie met onnodige hardvogtigheid te handel nie, sal ik ook oppas om nie deur besluiteloosheid kwaad erger te laat word.

---

1. Preller: Die Grobler Moord, bls. 21-22: Bryand: Olden Times in Zululand, bls. 436.
2. Preller: Piet Retief, bls. 371 - Brief van Sand-rivier 18 Julie 1837.
3. Dieselfde.

nie. Ik het teveel van die onheil gesien wat in die Kaapkolonie voorgeval is, weens 'n gemis aan 'n prompte optreë om nie verstandig te wees in sulke sake nie: Dit is genoeg dat ik sedert die laaste een-en-twintig jaar les geneem het op julle grense dat ik nou tog behoort te weet wat gedaan moet word en wat ongedaan gelate. 1.

Retief het dus nie geglo aan 'n papbroekerige mooipraatbeleid nie, maar aan die ander kant wou die Trekker die wêreld oortuig, dat dit "nimmer (hulle) voornemen geweest waren Enig Natie of Volk op een onwettige wijs te molesteren."[2] Hulle politiek teenoor die Inboorlinge moes lei tot die "algemeene Rust en Vreede onder het Menschdom."[3] En om die rus en vrede te verkry sou hulle so handel, "dat hulle handelwyse voor die Opperwese en die wêreld blootgelê kon word."[4]

Die houding wat die Trekkers teenoor die Inboorlinge sou inneem, is ook duidelik uiteengesit in die instruksies van Retief aan die Veldkommnadant (21 Julie 1837), waarin onder ander aan hom opgedra is,

om besondere sorg te dra dat geen onskuldige bloed deur die patroeljes of andersins vergiet word; nogtans word hy gemagtig om vuurwapens te gebruik waar die noodsaaklikheid hom dwing om dit te doen. 5.

Dit is voorwaar geen onbillike beleid van mense wat met die inboorling in al sy doen en late bekend was.

Retief is na Natal om met Dingaan in verband met grond te onderhandel. Op 4 Februarie 1838 onderteken Dingaan met sy merk die traktaat waarvolgens hy aan die Trekkers afstaan:

The place called Port Natal together with all the land annexed that is to say from Dogeela to the Omsoboebo River westward and from the Sea to the north as far as the Land may be

---

1. Preller: Piet Retief, bls. 140
2. Preller: Voortrekkermense, II, bls. 281. Brief van Piet Retief aan die Goewerneur, 21 Julie 1837.
3. Dieselfde
4. R. 90a/41 - Verklaring van Pretoruis aan Vet rivier.
5. Preller: Piet Retief, bls. 376 - Instruksie onderteken deur Retief as leier van die "Verenigde Laers."

useful and in my possession which I did by this and give unto them for their Everlasting Property. 1.

Twee dae later is Retief en die wat saam met hom was, vermoor. En op 16 Februarie vind die bloedige moorde by Bloukransrivier, Moordspruit en Boesmansrivier plaas.

Hierdie gruweldade kon nie ongestraf gelaat word nie. Die eerste straf-ekspedisie onder Piet Uys het op 'n mislukking uitgeloop. By Italiane is die kommando in 'n hinderlaag gelok en Uys en nege blankes het in die slag gebly. Die Engelse van die baai het twee dae na die slag ook teen die Soeloes opgetrek, maar ook hulle is in 'n val gelok. Dertien uit die sewentien Engelse en 'n groot aantal van hulle Kaffers het in die slag gebly. Op 16 Desember 1838 het A. W. Pretorius wat in November by die Trekkers in Natal aangesluit het, die beslissende slag by Bloedrivier gelewer.

Na die mislukking van die sg. "vlugkommando" om Dingaan te straf het Potgieter besluit om na die noordelike binneland terug te keer. Van 1838 kry ons dan die eerste gevestigde neersetting noord van die Vaalrivier. Langs Mooirivier het Potgieter en sy mense hulle gevestig. 'n Soort van Volksraad is blykbaar kort na hulle aankoms in die lewe geroep. Potgieter het egter hoof van hierdie Trekkergemeenskap gebly.

Die raad van Potchefstroom het bly voortbestaan tot die Trekkergemeenskap noord van die Vaalrivier of 16 Oktober 1840 met die Republiek van Natal verenig het. Volgens die ooreenkoms waardeur die "twee Maatschappije geheel vernietig en in een gesmolten" word, is o.a. bepaal, dat de Wel. E. Heer A.W.J. Pretorius als hoof Bestierder over de geheele volk Planting in het Distrik van Natalia en de Wel E.

---

1. Preller: Piet Retief, bls. 255-256

A. H. Potgieter bestierder van het distrik Potchefstroom sou wees, en hulle "Instruksie bij de Vdksraat moet ontvange."[1] Die Volksraad wat hier van melding gemaak word, is die Volksraad van Natal. Aan Potgieter word dus volgens die ooreenkoms uitgebreide mag toegeken. Hy was alleen verantwoording aan die Volksraad van Natal verskuldig. Gevolglik kon hy belangrike invloed uitgeoefen het op die verhouding tussen die Blanke en die Inboorlinge.

Op 2 Februarie 1841 het die Volksraad van Natal o.a. besluit: dat die Adjunkt Raad vir die distrik Potchefstroom gekies sou word, en dat dit uit 12 lede sou bestaan.[2] Die Adjunkt Raad sou vereers

zich reguleeren naar de instructie van deeze (Natal) raad. (Verder) moet worden verstaan dat de gem. adjunkt Raad niet zal worden beschouwd als een Separaat Lichaam maar wel als een gedeelte van deze raad sittinghoudende in Committee. 3.

Die Adjunkt Raad was volkome ondergeskik aan die Raad van Natal, en moes twee keer per jaar afgevaardigdes na Natal stuur

om hunne genoomen maatregelen voor te staan en sodanige verdere informatie te kunnen geeven, goed te keuren modiviseeren of aftewijzen. 4.

Vir die tyd wat die Adjunkt Raad van Potchefstroom bestaan het, was die besluite van die Volksraad van Natal dus ook van toepassing noord van die Vaalrivier.

Toe die Britse Regering Natal annekseer, het die Adjunkt Raad van Potchefstroom weer as onafhanklike Raad voortbestaan. Op 9 April 1844 is te Potchefstroom die Drie-en Dertig Artikels opgetrek, wat as grondwet van die Trekkers noord van die Vaal gedien het.

-------------------------

1. Soutter Versameling Pak II, 2.
2. N.II, V.R.N. 2 Februarie 1841, art 4
3. N.II, V.R.N. 2 Februarie 1841 art. 4.
4. Sien Art. 14 van bogenoemde V.R.N.

Toestande was in die Trekkergemeenskap noord van die Vaal nie baie rooskleurig nie. Met die sitting van die Volksraad te Potchefstroom op 1 Augustus 1845 is besluit, dat "er geen hoger regering onder onze maatschappij zal bestaan dan de Volksraad."[1] Hiermee is die gesag van Potgieter wat voorheen nie aan die Volksraad van Potchefstroom verantwoordelik was nie ingekort. Hy is nog as Hoof-Kommandant erken, maar moes instruksies van die Volksraad ontvang. Hierdie besluit was een van die sake wat tot verdeeldheid onder die Emigrante gelei het. Teen die middel van 1846 het die geskille al sterk op die voorgrond gekom. Vanaf Februarie 1847 het Potgieter en sy ondersteuners nie meer die sittinge van die Raad bygewoon nie. Hierdie verdeeldheid het nadelig gewerk op die verhouding tussen die Blankes en die Inboorlinge. Daar het selfs gerugte rond gegaan, dat die hulp van Inboorlinge in die geskille ingeroep sou word.[2]

Die verdeeldheid onder die Trekkers kon nadelige gevolge gehad het op die houding van die Inboorlinge teenoor die Blankes. Die verspreiding van vuurwapens en die onrus wat onder die Inboorlinge toegeneem het, het die twee partye nader aan mekaar gebring. Gevolglik is deur Potgieter op 11 Oktober 1848 aan die Volksraad voorgestel dat die twee partye moes verenig.[3] Op 23 Mei 1849 is by Derdepoort 'n publieke byeenkoms gehou waar besluit is, "een vereenigde Band van het geheel Maatschappij aan deze zijde de Vaalrivier" te sluit.[4] Hier is die Drie en Dertig Artikels van 1844 weer bekragtig.

---------------------------

1. V.R.N. 1 Augustus 1845
2. R. 118/46 - Potgieter aan Kruger 10 Desember 1846
   Sien ook R. 137b/48.
3. V.R.N. 6 Desember 1848, art. 1.
4. R. 179/49.

Met die sluiting van die "Verenigde Band" kry ons die ontstaan van die Suid-Afrikaanse Republiek. Met die Volksraadsitting te Lydenburg in September 1853 is besluit, dat die naam van die staat sou wees: "Zuid Afrikaansche Republiek benoorden de Vaalrivier.[1]

Met die byeenkoms te Derdepoort in 1849 is besluit, dat Potgieter Hoof-Kommandant sou bly. A.W.J. Pretorius Het in die begin van 1848 die Vaalrivier oorgetrek en met die Vergadering van Derdepoort as voorsitter opgetree. Hy was sterk ten gunste van die vereniging van al die Emigrante noord van die Vaalrivier, en het in die omstreke van Mooirivier verskillende vergaderinge gehou om die vereniging te bevorder. Toe Potgieter egter as Hoof-Kommandant benoem word, het die volgelinge van Pretorius protesteer. Om 'n einde te maak aan die verdeeldheid het die Volksraad op 15 Januarie 1851 besluit om vier Kommandant-Generaals aan te stel.[2]

Die aanstelling van die vier Kommandant-Generaals het die onderlinge geskille nie be-eindig nie. Gevolglik het Pretorius gehandel of die Volksraad nie bestaan het nie. Op 9 September 1851 skryf hy aan Warden, en deel hom mee dat Mosjesj en ander Kapteins suid van die Vaalrivier, en baie Blankes uit die gebied hom versoek het om vrede in d ie Soewereiniteit te herstel. Hy sluit die brief af deur die verklaring, dat die Emigrante noord van die Vaalrivier graag tot 'n goeie verstandhouding met die Britse Regering wou kom. Hiermee het hy begin met die korrespondensie wat gelei het toe die sluiting van die Sandrivier Konvensie of 17 Januarie 1852.

-------------------------

1. V. R. N. September 1853.
2. Soutter Versameling Pak I, 4.

Die Soutpansbergers het Pretorius beskuldig, dat hy sy bevoegdhede te buite gegaan het, toe hy die Konvensie gesluit het. Gelukkig is Potgieter en Pretorius op 'n algemene vergadering wat op 16 Maart 1852 te Rustenburg gehou is versoen geraak. Dieselfde dag nog is die Konvensie deur die Volksraad goedgekeur.

Volgens die Sandrivier Konvensie het die Britse Regering aan die Emigrante noord van die Vaalrivier toegeken:

het regt om hunne eigene affaire te bestieren, en hunne lieden te regeren volgens hare eigene wetten, zonder bemoeijenis hoe ook genaamd van het Britsch Gouvernement. 1.

In die begin van die vyftiger jare was daar weer ernstige kerkgeskille aan die broei. Een deel van die Emigrante wou hulle kerklike belange aan die Kaapse Sinode toevertrou, die ander nie. Hierby het nog gekom die ou geskille tussen die Potgieter- en Pretorius-party.

Pretorius het die gebrek aan 'n sterk sentrale regering gevoel en die strewe van sy vader om 'n sterk eenheid staat te ontwikkel sterk bepleit. Deur die benoeming van Stefanus Schoeman as Kommandant-Generaal in die plek van Piet Potgieter is sy posisie versterk. Op sy voorstel is in 1855 deur die Volksraad 'n Komitee benoem wat 'n grondwet vir die Transvaal op sou trek. In Desember 1856 is die grondwet deur die vergaderde Volksverteenwoordigers te Potchefstroom goedgekeur. M.W. Pretorius is tot President en Schoeman tot Kommandant-Generaal benoem. Schoeman en sy ondersteuners in Soutpansberg wou egter eers nie die gesag van Pretorius erken nie. In 1858 het hulle egter ook die grondwet aanvaar.

As gevolg van Staatkundige en kerklike geskille met die Regering en Volksraad van die Suid-Afrikaanse Republiek het die distrik Lydenburg op 16 Desember 1856 "de Republiek Lijdenburg in Zuid-Afrika" gestig.

---

1. J. G. Kotze: Locale Wetten der Zuid-Afrikaansche Republiek 1849-1885 (1887) bls. 13, Art. 1.

Onderhandelinge het tussen die Republiek Lydenburg en die ingesetenes van Utrecht ook aangeknoop.[1] In 1854 en 1855 het die inwoners van Utrecht aansoek gedoen om met Lydenburg, wat toe nog 'n distrik van die Suid-Afrikaanse Republiek was te verenig. In 1856 is weer 'n poging aangewend,[2] maar eers op 8 Mei 1858 het Utrecht aangesluit by Lydenburg en van toe af 'n distrik van die Lydenburg Republiek gevorm. Op 18 Augustus 1859 het Utrecht, met toestemming van Lydenburg, by die Suid-Afrikaanse Republiek aangesluit.[3]

Die Suid-Afrikaanse Republiek en Republiek Lydenburg het ook van 1857 pogings aangewend om die geskille uit die weg geruim te kry en te verenig. Eindelik is op 3 Maart 1859 'n voorlopige ooreenkoms gesluit, wat aan die Volksrade vir goedkeuring voorgelê moes word. Op 4 April 1860 is te Pretoria deur 'n "verenigde Volksraad" die saak finaal beklink.[4]

Burgergeskille het teen die einde van 1861 ernstige wendings geneem en in Oktober 1862 selfs tot botsings gelei. Hierdie moeilikhede het voortgeduur en die land in rep en roer gehou totdat in Mei 1864 Pretorius weer as President gekies is.

Die verdeeldheid onder die Boere noord van die Vaal het nadelig gewerk op die ontwikkeling van 'n kragtige naturelle-beleid gedurende hierdie jare. Die geskille het baie aandag geeis en as gevolg gehad dat besluite in verband met naturelle-sake nie deurgevoer kon word nie. Aan die ander kant het dit verswakte stamme 'n kans gegee om vuurwapens te versamel, oproere te veroorsaak en hulle eindelik as onafhanklike hoofde voor te doen en aanspraak te maak op

---

1. Vir die Republiek Utrecht sien hoofstuk oor Soeloegrens
2. L. 14 - brief van 17 Maart 1856; 1.I. V.R.N. Lydenburg 16 April 1856, Art. 5; 23 Julie 1857, art. 32; - 1-15 Oktober 1857, art. 25.
2. R. 3088/59 - Aanspraak van Pretorius, 12 Sept. 1859; R. 3238/59 - Kennisgewing 6 Nov. 1859.
4. L. 15; E.V.R. 107, V.R. 461/59.

grondgebied waarop Blankes gewoon het of aanspraak op gemaak het.

In die volgende bladsye wil ons in die eerste plek nagaan hoe die Trekkers in die binneland grond in besit geneem het. Het die Boere inbreuk gemaak op naturelle grondregte, of het hulle op 'n wettige wyse in besit van grondgebied gekom? Wat was hulle beleid teenoor naturelle buurstate: Na die Boere hulle gevestig het, het hulle arbeidskragte nodig gehad. Gevolglik wil ons nagaan hoe hulle die arbeiders verkry het. Het die Boere slawe van die Inboorlinge gemaak of probeer om hulle op 'n ander manier aan te moedig om in diens van die Blankes te tree? Hoe het die Boere probeer om kontrole uit te oefen oor die diensbodes? en Naturelle binne en buite 'n stamverband?

Vervolgens word gelet op die poging van die Boere om die verspreiding van vuurwapens teen te gaan en so die publieke veiligheid te bestendig. Dan word gelet op die uitbreiding van sendingwerk onder die Inboorlinge noord van die Vaal.

.............

Ter verklaring van bronneverwysings dien die volgende:

In die Transvaal Argief te Pretoria is te vind die dokumente wat as volg aangegee word:

N.V.R.N. dui aan die Volksraad Notule van Natal, V.R.N. die Volksraad Notule van die Suid-Afrikaanse Republiek, L.V.R.N. die Volksraad Notule van die Republiek Lydenburg, U.R.B. die besluite van die Uitvoerende Raad van die Suid-Afrikaanse Republiek, L.U.R.B. die besluite van die Uitvoerende Raad van die Republiek Lydenburg, R. die stukke wat tuis hoort by die Departement van die Staatsekretaris of Regering L. 5 - 20 behoort tot die Argief van Lydenburg

K.G. die argief van die Kommandant-Generaal, S.N. die argief van die Superintendent van Naturelle, E.V.R. 104/269 stukke wat behoort aan die Argief van die Volksraad, N.R. die Argief van die Nuwe Republiek. Die Joubert- en Soutter Versameling word ook na verwys. Die Staats Courant Zuid-Afrikaansche Republiek word as volg aangedui: St. Court. Z.A.R.

Die Britse Blouboeke word met 'n C aangedui en ander bronne op die gewone wyse.

# HOOFSTUK II

## DIE TREKKERS NEEM GROND IN BESIT

Voor die Trekkers die Kaapkolonie verlaat het, wou hulle seker maak, dat grond in die binneland op 'n vreedsame wyse verkrybaar was. Kommissies is vir die doel uitgestuur. Die Kommissie wat in 'n noord-westelike rigting deur Damaraland getrek het, was nie ten gunste van 'n uittog na die gebied nie. Die tweede geselskap wat deur die grasvelde van die teenwoordige Vrystaat en Transvaal getrek het, het met lof van die gebied gepraat, terwyl die Uys-kommissie in hulle skik was met die gebied in Natal wat hulle besoek het.[1] Voor hulle die Kaapkolonie verlaat het, was die Trekkers seker dat volop grond noord verkrygbaar was, en wel op 'n vreedsame manier.[2]

Voor ons oorgaan om te sien watter beleid die eerste Trekkers noord van die Vaalrivier teenoor die Inboorlinge gevolg het, wil ons korteliks nagaan of die gebied noord van die Vaalrivier, waar die Trekkers hulle gaan vestig het wel tot 'n groot mate ontvolk was toe hulle daar aangekom het.

Merensky van die Berlynse Sendinggenootskap skryf op 10 Augustus 1880, na hy twintig jaar werksaam was onder die kaffers in die noordelike dele van die Suid-Afrikaanse Republiek en betroubare informasie in verband met die saak

---

1. Gustav S. Preller: Voortrekkermense, I, (1920) bls.275-281
2. J. Bird: The Annals of Natal (1885), bls. 151, 152.
3. C. 2740, bls. 89

kon inwen, aan Lanyon:

It is true that before the arrival of the Boers the natives of the Transvaal were entirely routed and dispossessed of their respective territories; but this was the case in the northern districts a s well as the southern.

Hierdie toestand was in die eerste plek die gevolg van die moord- en plundertogte van die goedgedissiplineerde regimente van Tsjaka, watnie alleen Natal nie, maar ook die gebied noord tot die Limpoporivier deurkruis het.[1] In die noordwestelike dele van die Transvaal is nie minder dan 28 stamme gedeeltelik uitgeroei of verjaag deur die Mantatie wat in 1822 deur die gebied in 'n suidelike rigting getrek het.[2]

Kort hierna was Silkaats verplig om uit Soeloeland te vlug. Goed bekend met die Soeloe-organisasies en Tsjaka se uitdelgingspolitiek, kom hy in die teenwoordige distrik Vryheid by aba-kwa-Nioka in 1823 aan. Na hy die kaptein vir huisvesting gevra het, val hy hom aan, vermoor die hele stam, en met hulle vee sit hy die reis verder voort. So het hy ge-gaan,

robbing those who gave him shelter, burning their homes, capturing their women, pressing their young men into his own service, leaving nought behind but along black and bloody trail of conflagration massacre and desolation. 3.

'n Vaste woonplek het hy nie gehad nie. Hy het feitelik net hier en daar gerus. Naby die Olifantsrivier het hy 'n stat aangele, ekce-Poemoelenie (die rusplek). Van hier het hy sy impies uitgestuur om te rowe, te moor en vrouens te buit. Baie vlugtelinge uit Soeloeland en elders het nou by hom aangesluit en nog groter plundertogte is onderneem.

Droogte het Silkaats verplig om te vertrek en van

---

1. J. Bird: The Annals of Natal, I, bls. 66 en 67.
2. G. W. Stow: Native Races of South Africa, 1905 bls. 460-471 John Mackenzie: Austral Africa losing it or ruling it. (1887) bls. 55. J.J.Freeman: A Tour in South Africa (1851) bls. 273.
3. A.T. Bryand: Olden Times in Zululand, bls. 422.

ekoe-Poemoelenie het hy die waterryke Magaliesberge, van Koedoespoort te Hekpoort, ingetrek en die afstammelinge van die Bakwena wat daar gevestig was, op 'n gruwelike wyse vermoor.

Silkaats was nie tevrede met sy woonplek in die Magaliesberge nie. In 1832 het hy die land van die Bahoerasi ingetrek en ook hulle moes voor die wyk neem. By Mosega het hy 'n nuwe militere kraal aangele en vyftig myl verder noord, op die linkerwal van die Marikwarivier het hy homself by e-Gavenie gevestig. Ook van hier het hy in alle rigtings sy impies gestuur, om die stamme wat hulle in die hande kon kry "op te eet". Hierdie ekspedisies was van so 'n verwoestende aard, dat die Inboorlinge spreekwoordelik van die impies gepraat het: Hulle is nie mens nie maar menseters.[1] So erg was die moordtonele van Silkaats, dat Moffat verklaar het: Die Leeu, jakhals en aasvoels het vet geword waar die Matabele deurgetrek het.[2]

Terwyl Silkaats besig was om die land vir hom skoon te maak, is Manoekosie en Sangandabe, twee van Tsjaka se Kapteins ongeveer in 1830 deur hom teen die Swasies gestuur. Die onderneming was nie 'n sukses nie en twee kapteins het dit veiliger geag om oor die Pongolorivier noordwaarts te vlug. So ver hulle gegaan het het hulle die stamme aangeval. Die Batonga op die oosgrens van die Transvaal is uitmekaar gejaag en sommige van hulle het in die Soutpansberg probeer skuiling soek, waar hulle weer met die impies van Silkaats in botsing gekom het.[3]

---

1. Rev. T. Arbousset en F. Daumas: Narrative of an Exploratory Tour to the North-East of the Colony of the Cape of Good Hope, (1852) bls. 202.
2. In sy brief van 26 Nov. 1838 aan die Kaapse Governeur skryf Potgieter: "grote streken lande door deselve tijran Musselikaats uitgeroeijd en verdelgd is geworden en tot nu nog ledig ligt."(R. 20/38. Rev. F. Flemming: Southern Africa, bls. 273; R. 141/48 brief ged. 15 Mei 1848, van Potchefstroom aan die Goewerneur.
3. H. Junod: Life of a South African Tribe (1913) bls. 59

Hierdie uitdelgingsoorloë het die Swasies in die suid-oostelike dele van die Transvaal verder voortgesit. Gevolglik het Trigardt van die Vaal tot die Olifantsrivier deur 'n geheel ontvolkte streek getrek. Die eerste stamhoof met wie hy in aanraking gekom het, was Sekwatie, die Kaptein van die Bapedie, wat tussen die Olifants- en Steelpoortrivier gewoon het.[1]

Die Bapedie was afstammelinge van die Bahoeroetsie, wat in die 16e eeu die Moloporivier bereik het. Liale het hom met 'n deel van die stam by Fateng, naby Fort Weeber, tussen Steelpoort en Olifantsrivier, gaan vestig. Hier het die stam uitgebrei, totdat dit eindelik in staat was, om suksesvolle plundertogte teen die naburige stamme te onderneem. Sy seun, Malekoetoel, het die plundertogte voortgesit totdat Silkaats op die toneel verskyn het, die Bapedie krale verwoes en die volk in alle rigtings verdryf is.

Sekwatie, 'n ander seun van Tulare,[2] het met 'n deel van die stam na Soutpansberg getrek, waar hy ongeveer vier jaar gebly het. Daarna is hy met sy klein gevolg terug na die ou woonplekke van die Bapedie by die Olifantsrivier om die verspreide oorblyfsels van die stam te verenig. Hy was dan in so ver suksesvol, dat hy gou as hoofkaptein erken is.[3]

In 1827 is hy weer deur die bendes van Silkaats aangeval, en die Bapedie moes in die ruigste plekke skuiling soek om met die lewe daarvan af te kom.[4] In 1835 is hy weer deur die Matabeles geplunder, en hy is so verarm ,

dat sijn balhorige kinders in latere jare daaraan herinner werd, hoe hul vader, toen Trigardt hom die eerste keer aantref, sijn honger gestil het aan die kreng van 'n dooie jakhals. 5.

---

1. Sonder rede aan te voer beweer Prof. Macmillan (Bantu Boer and Briton bls. 175): "for the area beyond the Vaal the old theory of depopulation will not hold."
2. Die Vader van Maloekoetloe I.
3. Nat. Affairs Depart: History of Native Tribes of the Transvaal (1905) bls. 31; St. Court.Z.A.R.No. 658, 8 November 1876, K.G. No. 377.
4. S.N.I, 118/79; C. 2740,bls. 89;J.Mackenzie: Austral Afric. bls. 57 en 58.
5. Preller: Dagboek van Louis Trigardt, bls. XLVII.

Dit moet aan die toestand waarin hy verkeer het toegeskryf word, dat hy hom so besonder vreedsaam en gedienstig teenoor Trigardt vertoon het.

Die Kaffers wat Trigardt tussen die Olifantsrivier en Soutpansberg teëgekom het, was so verarm en verswak, dat hy hulle nie as 'n groot gevaar beskou het nie. By Strydpoort is hy wel deur die volgelinge van Eland aangeval, maar hulle is maklik op die vlug gejaag.

Die enigste stam in die noordelike dele van die teenswoordige Transvaal, wat enigsins van belang beskou kon word, was die Bawenda. Volgens tradisie is hulle afkomstig uit die Kongo-gebied, en sendelinge wat 'n studie gemaak het van die tale en gewoontes van die Inboorlinge onderskryf hierdie vertelling. Teen die einde van die 17e eeu het die Bawenda onder Thoho en Ndou (die Leeukaptein) die Limpoporivier be-reik en die Bangoniestam suid van die rivier verdrywe.[1] Naby Soutpansberg het hulle gaan woon en in vrede gelewe, totdat die Bapedie hulle aangeval het om vee te buit. In die bergagtige streke het hulle weggevlug en en daar het hulle vertoef totdat die beeste teveel geword het en hulle verplig is om die ou weivelde op te soek.

Deur die eerste oorwinning aangemoedig, herhaal die Bapedie die aanval en dryf die Bawenda weer diep die berge in. By die berg, van die tyd bekend as Tshekunda Malema,[2] is die aanvallers teruggeslaan.

Die Bawenda het vir 'n paar jaar in vrede geleef maar is deur 'n Swasieleër aangeval en alleen die rotsige en steil berge het hulle van gehele ondergang gered.[3] Toe Trigardt in Soutpansberg aankom, het hy die stam in die verswakte toestand gevind. Rassethau, die

---

1. J. Flygare: De Zoutpansbergen en de Bawenda Natie(1899) bls. 9
2. Beteken die Bapedie-oorwinnaar.
3. Preller: Dagboek L. Trigardt, 1 Januarie 1837.

Kaptein van die stam, was ook gretig om die vriendskap van die Blankes te behou.[1]

In die oostelike dele van Transvaal het Trigardt alleen klein groepies Kaffers gevind, die afstammelinge van die Amatonga en Bakwena stamme, wat oorgebly het na die plundertogte van Tsjaka, Manoekosie en die Swasies.[2]

Die Potgieter-Kommissie, wat op 24 Mei 1836 Sandrivier verlaat het op 'n verkenningtog na die noorde, het die Kaffersnoord van die Soutpansberg baie onderdanig gevind. Naby die Limpoporivier kom hulle by 'n Kafferstat aan waarvan Bronkhorst, een van die lede van die Kommissie, die volgende vertel:

Die volk was bly oor ons aankoms, en het ons veel eer bewys: val op hulle kniee, klap hulle hande, terwyl hulle ons saluteer en ons ewige vrede aanbied. 3.

Van ander Kaffers daar, verhaal dieselfde persoon:

Hulle was 'n weerlose en vredeliewende volk, wat altyd vlug voor hulle aanvallers. Baie vergaan van gebrek. Hulle beweer, dat hulle berowe werd van hulle vee deur Moselikatse. 4.

✗ Toe Trigardt oor die Vaalrivier trek, het die Inboorlinge nêrens beswaar gemaak, dat die Trekkers hulle sou gaan vestig nie, maar inteendeel voorgestel dat Trigardt "de beste plase verkiesen kan waar (hij) met (zijn) vee gaan wil."[5]

Die Trekkers wat na Trigardt gekom het, het besef, dat die regte van die Inboorling erken moes word, as hulle die vrede wou bewaar. Gevolglik het hulle op 19 Oktober 1837 die gebied tussed die Vaal- en Vetriviere van Moroko geruil.[6] Soortgelyke ooreenkomste is ook gesluit met Kaptein Danser, die Bastaard Kaptein Pieter Dawids,

---

1. Preller: Dagboek van L. Trichardt, 1 Januarie 1837.
2. Preller: Dagboek van L. Trichardt, 1 Januarie 1837 bls.386
   D.C.F. Moodie: The History of Battles and adventures in Southern Africa to 1880 (1888) bls. 523.
3. Preller: Dagboek van L. Trichardt. Bls. 386.
4. Dieselfde
5. Preller: Dagboek van L. Trichardt, 2 Januarie 1838.
6. Preller: Voortrekkermense II, bls. 147; J.Stuart: Hollansche Afrikanen en Hunnes Republiek in Z.A. bls. 188

Sikonjella en Makwana.[1]

Ook aan Dingaan het Retief skriftelik kennis gegee, dat hy met hom wou onderhandel in verband met toekomstige grondbesit.[2] Hy wou eers tot 'n goeie verstandhouding met Dingaan kom, voordat hy hom in Natal gaan vestig.[3] Die Sendeling Owen, wat 'n entjie buitekant die kraal van Dingaan gevestig was, teken in hierdie verband op 8 November 1837 aan:

I then asked him whether they would attempt to occupy the country by force? He distinctly said No. [4]

In die westelike deel van die Transvaal, waar Potgieter en sy volgeling hulle in die begin gaan vestig het, was die aanspraak van die Trekkers op die gebied tot die einde van die veertiger jare nie deur die Inboorlinge betwis nie.[5] En toe die Trekkers in 1845 na Ohrigstad verhuis het, is daar pogings aangewend om by Delagoabaai uit te vind, of daar Inboorlinge was, wat op die oostelike dele van die Transvaal aanspraak kon maak. Die Portugese het geantwoord, dat die Inboorlinge nie die grond besit het nie, en "niemand dan het Britsche Gouvernement kent Zwarte natien gronden toe."[6]

---

1. R. 20338; R. 141/48
2. Bird: Annals of Natal I, bls. 331.
3. Dieselfde, bls. 401.
4. The Diary of the Rev. Francis Owen Missionary with Dingaan in 1837-1838. Edited by Sir George E. Cory (1926), bls. 63. Uit voorafgaande is dit duidelik dat Professor Macmillan hom vergis het waar hy verklaar: "Possibly the beginnings of organization with Retief as Commandant-General, together with their success in chastising Moselikatze, gave the Boers self-confidence and confirmed their ready belief that land lay open for the taking." - Bantu, Boer and Briton, bls. 175. Dit kan ook nie beweer word dat die Trekkers die beleid van die Philipskool gevolg het nie. Hulle was nie teen traktate nie, maar was definitief daar-voor, dat dit uitgevoer moes word, indien nodig "met die wapen." Vgl. J.A.I. Agar-Hamilton: The Nat.Pol. of the Voortrekkers (1928) p. 21: "It is none the less unfair to condemn the Cape Town administration, or even thePhilipSchool, for their recourse of treaties, and at the same time ignore that written agreements of this kind play a share even larger in the history of the Voortrekkers.
5. Sien hoofstuk III.
6. E.V.R. 104, 5/45.

Met die verklaring van die Portugese was die Trekkers nietevrede nie. Hulle wou seker wees dat die Inboorlinge self hulle aanspraak op die grond erken. Gevolglik is by die Volksraad aangedring, om waar die Inboorlinge aanspraak gemaak het op grond, dit te ruil,

sodat de lede der Maatschappij het regt zal blijve voorbehouden wanneer door een of ander natie zal worden beweren dat de zwarte natie geen gronden worden toegekend of dat de Zwarte eenige aanspraak op grond heeft gehad, zij als dan verpligt zal zijn de Betaling het zij beeste dan ook met aanteel terug te geven. 1.

Die Boere was dus bewus, dat sekere persone net van die eerste geleentheid gebruik sou maak om hulle van onregverdige besitneming van inboorlinggrond te beskuldig. Hulle het ten minste ondervinding hiervan genoeg in die Kaapkolonie opgedoen.[2] Nieteenstaande die aanspraak wat die Boere op die gebied noord van die Vaalrivier, na die onderwerping van Silkaats kon maak, het hulle dit nog nodig geag, om met die Kapteins wat met hulle volgelinge op die gebied gewoon het, te onderhandel en ooreenkomste te sluit, waardeur hulle aanspraak op die gebied erken is.[3]

In 'n brief, gedateer Potchefstroom, 15 Mei 1848,[4] aan Sir Harry Smith verhaal Potgieter die onderhandelinge tussen die Boere en die Inboorlinge in verband met grondbesit en die houding wat hulle teenoor die gebied noord van die Vaalrivier aangeneem het: (Nadat die Boere deur Silkaats aangeval is).

en genoodzaakt werd ons te verdedigen en heeft hen alzoo overwonnen en allen dier landstreeken waar van hij hem heeft meester gemaakt in bezit genomen voor alle onze opofferen dien wij hebt moeten door zij onwettig aan val. En toen wij te Vaalrivier zijn doorgetrokken hebt ik met alle dier stammen in der selve boven gemelde gronden weezend vreede tractaat door hunne eygenen begeerten gewilligheid besloten en heeft zig onder mijne bescherming genomen, om alle vijandelijkheden en aanvallen den gedeuriege het toneel was, van vernieling af te weeren waardoor zij allen nu weeder zeer stil en Rustig leven in een staat van voorspoed daar wij zij aangetroffen heeft in een zeer armoedig staat van Elende door de geduurende aanvallen op hun door roofzugtige stammen.

---

1. E.V.R. 104, 5/45. Memorie 7 Oktover 1845.
2. W.M.Macmillan: Bantu Boer and Briton, (1929) bls. 20
3. E.V.R. 104, V.R. 17/46 - Memorie 1 Mei 1846; R. 142c/48;

Hierna word die name van ongeveer 27 kapteins, met wie die Trekkers vriendskaplike onderhandelinge aangeknoop het en onder hulle beskerming geneem het, genoem.[1]

Ook met die Swasies het die Trekkers in verbinding getree en op 25 Julie 1846 'n ooreenkoms gesluit. Die Swasies was deur die naburige stamme in Transvaal erken as die eienaars van die suid-oostelike dele van die gebied.[2] Om dan op vriendskaplike wyse erkenning te kry van die besit van die dele, is aan die Trekkers deur die ooreenkoms afgestaan:

die grondgebied gelegen van Ohrigstad noortwaarts tot aan die Olifantsrivier op en af tot aan de lijn van Deleegoabaaij, zuijdwaarts tot an de Krokkedielrivier, west waarts tot aan Elandsspruijd en tot an de 26ste graatslijn, oostwaarts tot alwaar Krokkiedelrivier in Kommatie loop en tot an de lijn van Deleegoabaaij. 3.

Vir hierdie afstand moes die Boere aan die Kaptein Sepoesa 100 aanteelbeeste betaal.

Die grondgebied wat so van die Swasies geruil is, het die woonplekke van die Bapedie ingesluit, Sekwatie het toe op 'n Klein rantjie, Phiring, ongeveer vyftig myl wes van die Loeloeberge gewoon.[4] Die Swasies wou hom van kant maak

---

1. Merensky, die sendeling van die Berlynse Sending-Genootskap skryf in die verband op 10 Augustus 1880 aan Lanyon: "It is not the case that the Boers never exercised any rule over the tribes in the North Transvaal. The fact is that when they arrived they could do with the Natives almost what they pleased, as the latter were not in possession of guns. The Boers made Natives their servants and in some instances almost their slaves, in the district of Zoutpansberg, the farthest to the north, more than in any part of the Transvaal. (C. 2740, bls. 90.)
2. Bewyse is nie gevind wat die bewering van Merensky, Burgers e.a. weerspreek nie. (St. Court.Z.A.R. No. 658. 1876) Dr. Uys beweer egter (The Era of Shepstone (1933) bls. 197): "The latter claim (soewereiniteit van Swasies oor die Bapedie) cannot be upheld for it is patent that between 1840 and 1851 the Amazwazi repeatedly, but unsuccessfully attacked the Lulu Mountains and had, therefore, no right to cede to a third party the country occupied by the Bapedie."
3. S.N.I. 105/79: St. Court.Z.A.R. 658, 8 Nov.1876,K.G.No.377
4. St.Court. Z.A.R. No. 658, 1876.

en die grond "skoon" aan die Blankes aflewer, maar Potgieter wou dit nie toelaat nie.[1] Sekwatie het reeds voor die ooreenkoms hom onderdanig aan Potgieter verklaar en die aanspraak van die Boere op die grondgebied erken.[2]

Die Trekkers kon aanspraak op die grondgebied tussen die Vaal- en Limpoporiviere maak:

(1) omdat groot dele van die gebied onbewoon was,

(2) omdat hulle Silkaats verdryf het en

(3) kragtens ooreenkomste wat met Inboorlingkapteins gesluit was.

1. Volgens die getuienisse van tydgenote en van persone wat na die aankoms van die Trekkers onder sulke omstandighede gelewe het dat hulle oor betroubare informasie kon beskik het, is dit seker dat daar groot dele van die Transvaal was wat heeltemal onbewoon was. Ons kan aanneem dat daar suid van 25° S.B. nie Inboorlinge gewoon het wat aanspraak op grond kon maak nie.[3] Dit moet hieraan toegeskryf word dat in die

---

1. S.N. 105/79.
2. E.V.R. Ohrigstad, 15 Mei 1846. 'n Verklaring van die grondkwessie tussen die Bapedie en die Boere wat Agar-Hamilton as deurmekaar beskou, is deur Pres. Burgers gegee in sy brief van 24 Oktober 1876 aan die Hoë Kommissaris: "Toen de Amaswasies hunnen eersten termijn moesten ontvangen van het vee verschuldigd voor de verkochte gronden drongen zij aan op de tegenwoordigheid van Sequatie die tengevolge werd gehaald. Zij zeiden hem toen dat indien hy aanspraak maakte en eenige regten had op de gronden die zij, verkocht hadden, hij moestspreken, en of het vee nemen of de gronden opeischen. Sequatie verklaarde toen in tegenwoordigheid van allen, dat hij geen land had, dat hij geen man maar slechts ene vrouw was, dat hij nu de hond van Potgieter was, even als hij vroeger de hond van Sapoesa was. De Amaswasies, om te bewijzen dat zij meesters van het land waren, namen het vee met sich en lieten de Emigrante in het bezit van het land." (St. Court.Z.A.R. No.658, 1876). Vgl. hiermee Agar-Hamilton: The Nat.Policy of the Voortrekkers, bls. 60. Verder maak die verdrag ook nie melding van die Pongolorivier nie - vgl. Agar-Hamilton bls. 61.
3. Die besitreg van die Inboorlinge wes van die Hartsrivier, van die Swasie s en die Soeloes word hierna behandel.

in die gebied so min as naturelle reserwe gehou is en nie die veronagsaming van naturelle regte nie.[1]

2. Die oorwinning wat die Trekkers oor Silkaats behaal het, het die Trekkers self as die belangrikste rede beskou om aanspraak te maak op die gebied noord van die Vaalrivier. Die Inboorlinge self het erken dat die sterkste man baas is, en dat hulle deur Silkaats verower is.[2] Dit kan miskien beweer word dat die Swasies en Manoekosie ook die Kaffers in die oostelike dele van die Transvaal verower het, en dat hulle daarom ook aanspraak op die gebied kon maak volgens die reg van verowering. Dit was een van die redes waarom die Trekkers die ooreenkoms van 25 Julie 1846 met die Swasies gesluit het. Manoekosie aan die ander kant het nooit daarteen protesteer, dat die Trekkers die gebied in besit neem nie, maar in teendeel een van die onderkapteins gestuur om vreedsame betrekkinge met die Trekkers aan te knoop.[3] Uit 'n verslag van D. Joubert wat die Kaptein in 1848 besoek het, blyk dit dat die Kaptein net op die gebied oos van die Lebomboberge aanspraak gemaak het.[4] Sy plundertogte was hoofsaaklik tot die gebied beperk. In 1859 het die Kaptein weer duidelik getoon, dat hy die aanspraak van die Trekkers op die gebied wes van die Lebomboberge erken het toe Lankapoema, die jongste seun van Manoekosie, versoek het om hom by die "Drakensberge"

---

1. Macmillan: Bantu, Boer and Briton bls. 310: "Native rights, even in land, were so insecure that in the whole of the High Veld, from Bloemhof in the west, to Ermelo in the east, a stretch of country some 300 miles long, barely 35 miles remained so definitely native as to come to be scheduled as Native Reserve by the Land Act 1913.
2. Agar-Hamilton beweer (Nat.Pol.bls.139):"Umzilikazi was a brigand chief who had laid waste a great part of the Tvl. for his own ends, but it was not, and never had been "his territory".
3. E.V.R. 104, V.R. 53/48.
4. R. 142/48.

Sien Stockenström:
Hist Atlas bl. 47.



te gaan vestig.[1] Soortgelyke aansoeke van verskillende Kapteins[2] het ook duidelik bewys, dat die Inboorlinge die aanspraak van die Trekkers op grondgebied erken het.

3. Potgieter het ook verklaar dat die Trekkers verder aanspraak kon maak op die gebied omdat die Inboorlinge uit eie vrye keuse ooreenkomste met hulle aangegaan het en hulle onder die beskerming van die Trekkers geplaas het. Ongelukkig is daar nie van die ooreenkomste bewaar gebly nie.[3] Uit gegewens wat beskikbaar is,[4] kan afgelei word dat die Inboorlinge deur die Traktate die besitreg van die Trekkers erken het.

Die vraag kan gestel word: Waarom het die Trekkers nog ooreenkomste gesluit as hulle na die oorwinning oor Silkaats aanspraak op die gebied kon maak? Die antwoord hierop het die Trekkers self gegee. Hulle het gevrees, dat 'n ander nasie hulle aanspraak op die gebied sou ontken en sou hulle dus in staat wees "het Rechtmatige aanspraak te kunnen aantonen."[5] Dit kan ook wees dat die waarskuwing van Smellekamp, dat wij (die Trekkers) trachten zullen met de inlandsche stammen op de vreedsaamste mogelijke wijse omtrend hunne gronden te tracteeren,[6] een van die motiewe was om oreenkomste met die Inboorling-

---

1. L. I, 3, U.R.B. 17 Desember 1857, art. 27.
2. Matlabe, Mosjette, Tawana, Lentsoe, e.a.
3. Dit is nie 'n bewys dat dit nie bestaan het nie. Die Argief (Pretoria) bevat maar baie min dokumente uit die jare 1840-45.
4. R. 141/48 E.V.R. I. V.R.N. 15 Mei 1846.
5. E.V.R. 104, V.R.17/46 - Memorie 1 Mei 1846.
6. R. 116/46, Memorie aan Volksraad, 8 Junie 1846.

kapteins te sluit.[1]

Die eerste inboorlingstam wat die grondregte van die Boere noord van die Vaalrivier betwis het was die Bapedie.[2] Die eiendomsreg van die Boere op die grondgebied wat deur die Bapedie bewoon was is later in twyfel getrek. Ons wil kortеliks let op die omstandighede wat hierdie verhouding geskep het.

Toe die stam aangroei, het Sekwatie die Loeloeberge ingetrek en sy volgeling hulle op plase gevestig, wat voorheen deur Blankes bewoon is. Die streek is deur die Blankes tydelik verlaat, omdat daar tussen 1847-1850 'n "strenge besmettelijke ziekte" onder die naburige kaffers geheers het. Toe die Blankes weer hulle plase wou bewoon, het Sekwatie verklaar dat die gebied aan hom behoort het. In 1857 is

------------------------

1. Agar-Hamilton meen dat die Kapteins nie die reg gehad het om die grond van die stam oor te dra nie en dat die Kaffers die soort van ooreenkomste nie reg verstaan het nie. (Nat.Pol.bls.136). Hiermee kan ons nie saam gaan nie.Die grond was wel in gemeenskaplik besit maar alle transaksies wat deur die Kapteins en hulle indoenas of deur afgevaardigdes van die Kapteins ingesluit is, is altyd deur die Inboorlinge erken. Uit die baie onderhoude wat afgevaardigdes van die Suid-Afrikaanse Republiek met Inboorlingkapteins gehad het (waarvan sommige woordeliks opgeteken was)is dit duidelik dat die Inboorlinge wel deeglik besef het, dat hulle nie weer aanspraak kan maak op gebied wat hulle afgestaan het. Ons kan aanneem dat hulle nie die Blankes se stelsel van grondbesit verstaan het nie, maar hulle het self vee besit en gesaai en genoeg verstand gehad om te besef dat grond waarde gehad het. Dat die Kapteins so gewillig was om afstand van hulle grond te doen moet daaraan toegeskryf word,dat hulle gereken het op die beskerming van die Blankes teenvyande wat geen genade vir hulle gehad het nie.
2. Professor Macmillan is van mening: Even in the Southern Transvaal ea rly Trekker history is one laog story of friction with native cheifs from whom the Boers obtained "title', by 'treaties'".(Bantu, Boer and Briton bls.174) Dit is nie duidelik wat die skrywer onder "early Trekker History" beskou nie. As hy die veertiger jare bedoel, berus sy bewering nie op feite nie. Grondkwessies voor die vyftiger jare het nie totwrywing met die Inboorlinge gelei nie. In 1846 het Potgieter Kaffers na die verskillende Inboorlingstamme in die noordelike dele van die Transvaal gestuur om uit te vind of hulle vriendskaplik teenoor die Blankes was. Volgens die gesante verneem het, was Melitse die enigste Kaptein wat vyandige oogmerke gehad het en wat beswaar gemaak het dat die Blankes in die gebied waar hy gewoon het, gaan jag het. (V.R.N. 13 en 20 April 1846.) Agar-Hamilton se bewering (Nat.Pol.bls. 134): "There is no doubt that the Republic once established on its own territories, began to encroach upon its neighbours," kan dus nie aangeneem word nie.

'n kommissie afgevaardig om die moeilikhede te ondersoek en op 17 November is 'n ooreenkoms met die kaptein gesluit, waardeur die Steelpoortrivier as die grens tussen die volgelinge van Sekwatie en die Blankes bepaal is.[1]

Volgens die instruksie aan die Kommissie is dit duidelik dat die Boere Sekwatie nie as 'n onafhanklike Kaptein beskou het nie. Aan die Kommissie is o.a. opgedra:

om die Kaffer Kaptein vrijheid te geven, om wanneer zij bevinden dat hij vrede met ons wil houden en van zijn kant alles wil doen om die te bevorderen, hem volle vrijheid te geven, die Geweeren en Paarden die hij thans bezit vrij en ongehinderd in die Contrij waar hij woont te gebruiken.

Hierdie instruksie maak nie alleen melding van grond wat die Kaptein "bewoon" nie, maar daar word ook vir hom voorskrifte gemaak. Verder

indien het mogelijk is, en het Kommissie nuttig schijnt, kunnen zij ook beproeven, of het mogelijk is, om een jaarlijksche opgave van Sekwatie, voor, en aan ons Gouvernement te bekomen, om daardoor van zijne zijde, een voortdurend bewijs van vrede te bekomen. 2.

Die Kommissie het blykbaar nie daarin geslaag om Sekwatie te beweeg om belastings te betaal nie. Hiervan moet niet afgelei word, dat Sekwatie te beweeg om belastings te betaal nie. Hiervan moet nie afgelei word, dat Sekwatie as onafhanklike Kaptein erken is nie. Uit die verslag van die Kommissie blyk dit, dat die Kaptein gedurende die onderhandelinge nie besonder vriendskaplik gesind was nie. Daar dit die politiek van die Boere in die vyftiger jare was om nie onwillige naturelle onderdane te verplig om belastings te betaal nie, is Sekwatie ook nie verplig nie.[3]

---------------------------

1. L. IV, 13 - Ooreenkoms van 17 November 1857. 'n Vaste grens is nie deur die verdrag bepaal nie. Die Steelpoortrivier as 'n grenslyn aangedui, waar die Kaffers van Sekwatie nie gewapend oor mag gaan nie. Vgl. Dr. Uys: Era of Shepstone, bls. 197:"It was on this occasion that the Steelpoort and Olifants Rivers were laid down as the limits of the country to which Sekwatie was entitled."Die verdrag self maak nie melding van die Olifantsrivier nie.
2. L.I. 4. Instruksie van 29 Oktober 1857.

In Junie 1864 is de Beer aangestel as Diplomatieken Agent" van die kafferstamme in Lydenburg.[1] Toe die Uitvoerende Raad berig ontvang, dat Sekoekoenie[2] ontevrede was oor die aanstelling van de Beer, het die Raad besluit, dat Sekoekoenie

zal kennis gegeven worden, hij met den Diplomatieken Agent niets meer heef te maken en zich alleen heeft te bemoeien met den Landdrost van Lijdenburg om aan deze rapporten te zenden van Z.H.Ed. ook weder te ontvangen. 3.

De Beer sou kennis kry, dat hy hom nie meer met die Kaptein moes bemoei nie, en "de Landdros word opgedragen de belastingen bij Sekoekoeni in te vorden."[4] Volgens die Verklaring van Kruger voor die Koninklike Kommissie te Newcastle (16 Mei 1881) het die Kaptein belastings betaal totdat hy deur blankes, wat van buite af die Suid-Afrikaanse Republiek ingekom het, opgestook is om die nie te doen nie.[5]

Grondkwessies tussen die Boere en die Bapedie het nie weer voorgekom nie totdat Edwards, van die Diamantvelde, in 1873 Sekoekoenie[6] besoek het. Van die besoek deel die sendeling Merensky[7] mee:

Hy (Edwards) heeft noukeurig ondersoek gedaan na het land van Sekoekoenie en na de positie in die deze Kaptein tot deze Republiek Staat.

Waarskynlik opgemaak deur Edwards, het Sekoekoenie besluit om by die Britse outoriteite te Kimberley te gaan kla, omdat die Suid-Afrikaanse Republiek 'n deel van sy grond in besit geneem het.[8]

Sekoekoenie het die bepalings van die ooreenkoms van

---

1. St.Court. Z.A.R. No. 57, 12 Julie 1864 bls. 1.
2. Sekoekoenie was die opvolger van Sekwatie.
3. U.R.I, 23 September 1864 art. 45.
4. Dieselfde,
5. C. 3219 bls. 37 en 38 - Vgl. met Dr. Uys: In the Era of Shepstone bls. 198-199.
6. Tl/1200 (Transvaal Argief 1929) - Brief van Merensky, 24 November 1873, R. 355/75 en R. 54/75.
7. Tl/1200 (1929) - Brief van Merensky, 24 November 1873.
8. Dieselfde.

1857 verkrag deur aanspraak te maak op die hele distrik van Lydenburg en die grondgebied tot aan Pretoria.[1] Die Volksraad het die saak laat ondersoek en tot die besluit gekom in September 1876,

dat de documenten betrekking hebbende op het grond gebied thans bewoont door Secocoeni en welke hu weder zijn voortgebragt op nieuw onvolmaakte overeenstemming met de welbekende feiten der zaak zijn bevonden, zoodat er hoegenaamd geen kwestie kan bestaan of de grond is het onweerspreeklijke eigendom van deze Republiek en van niemand anders. 2.

Toe Sekoekoenie in 1877 genoodsaak was om vrede te sluit, het die Suid-Afrikaanse Republiek haar aanspraak op die gebied, wat deur die Bapedie bewoon was duideliker omskryf deur te bepaal, dat 'n stuk grond 72 vierkante myle groot aan Sekoekoenie vir bewoning afgestaan sou word[3] en dat "er hoegenaamd geen kwestie" kan bestaan in verband met die aanspraak van die Suid-Afrikaanse Republiek op die gebied.[4] Britse onderdane in Suid-Afrika het nie die minste grond gehad om die gebied in twyfel te trek nie. Die volgende verklaring in die Volkstem van 2 Desember 1876 is nader aan die waarheid.[5]

Gelijk te verwachten was heeft de Gold Field Mercury uitgevonden dat het "Traktaat" (6.) met Sekwatie ... voor goed en voor altyd de aanspraak van de Transvaal op den grond door Sekukuni bewoond, of op Sekukuni als een onderdaan der Regeering zijne, ongeldig maak. Hoe anders kan de Editeur zijn geskreeuw om Britsche tussenkomst waarom hij nacht en dag bidt regtvaardigen.

---

1. R. 1087/72 - Verslag van Landdros A. F. Jansen.
2. V.R.N. September 1876, artiekel 18 en 19.
3. T 1/1200, (1929); Volkstem 24 Februarie 1877.
4. V.R.N. 13 September 1876 art. 32; St. Court. Z.A.R. Dit lyk of Agar-Hamilton meen (Nat. Pol. bls. 61) dat die ooreenkoms nie van veel waarde was omdat dit nie deur 'n wettig gevolmagtigde aangegaan was nie. Hoe dit moontlik is, is moeilik te verklaar omdat die Swasies die ooreenkoms altyd daarna erken het. Vgl. ook Walker: The Great Trek, bls. 356.
5. Sien Volkstem van die datum.
6. Hier word bedoel die traktaat van 1857.

# HOOFSTUK III

## WOONPLEK WORD AAN INBOORLINGE AANGEWYS

Nie alleen moes die Trekkers rekening hou met Inboorlinge wat in die gebied waarin hulle getrek het gevestig was nie, maar ook met die wat na Silkaats verdrywe is wat hulle skuilhoeke verlaat het om hulle in die nabyheid van die Blankes in veiligheid te gaan vestig.

Die Trekkers het reeds in Natal met die soort moeilikheid kennis gemaak. Ook hier het na Dingaan se mag gebreek was groot hoeveelhede Inboorlinge hulle in die nabyheid van die Blankes gaan vestig. Om van die lastige bure ontslae te raak, het die Natalse Volksraad 'n poging aangewend om die Inboorlinge van die Blankes te skei. So is op 4 Junie 1840 aan die Hoof-Kommandant opgedra om

alle de Hoofden der Kaffers [1] op een zekere dag bij elkander bij een zal doen koomen, dan hen aanzeggen hen bij de Burgher Inwoonderen ter woon te begeven en wel niet meer dan vijf famielien bij een man en bij geval van wijgering dat zij als dan op zekere stuk land die hen zal worden aangeweezen zal moeten woonen onder onze toeverzicht. 2.

Hulle sou verplaas word na die gebied tussen die Oemsimwoeboe- en Oemtamwoenarivier. Hier sou 'n "Oppercapitein of Resident bevelhebber" [3] deur die Volksraad oor hulle aangestel word.

---

1. Bosjesmans Kaffers genoem in die Notule van die Volksraad Hulle was meesal in die Westelike dele van die Republiek gevestig.
2. N. II. V.R.N. 4 Junie 1840, art. 3.
3. Agar-Hamilton meen dat die Volksraad nog nie seker was of dit 'n Blanke of Naturel sou aanstel nie. Die Notule is egter nie duidelik in verband met die saak nie.

Hier kon hulle bly woon

zoolang als zij hun wel gedraagen en het oppergesag van deeze maatschappij gehoorzamig erkend, en onder voorwaarden dat zij hun zullen onderwerpen aan zoodaniege wetten en schickingen als de raad van tijd tot tijd omtrend hun zullen goedvinden te maken. 1.

Aan die Kommandant-Generaal is opgedra:

zo spoedig doenlijk zijn zal middelen in het werk stellen om alle kaffers die tot onveiligheid van het land zak kunnen verstrekken, of die zich niet in de dienst van de ingezetenen willen begeeven het zij met goede indien mogelijk, of als zij weigeren te gehoorzaamen met geweld te doen verplaatzen .. en daartoe de assistentie van burgers te gebruiken. 2.

Net soos die Natalse Volksraad,[3] het die Trekkers noord van die Vaal besef, dat hierdie soort intrekkers later 'n las vir die Blankes kon word. Gevolglik het Potgieter vir hulle grond aangewys waar hulle kon gaan woon. Hy het in die opsig ook die afskeidingsbeleid van Natal gevolg. Die Volksraad van Natal het die beleid van Potgieter goedgekeur. Die Raad verklaar bv, in die geval van die Bahoeroetsies aan wie Potgieter ook grond"ter wooning" afgestaan het, dat

die natie selfs door ons zal kunnen worden geprotecteerd tegen vijandelijke aanvallen van anderen zolang zij door hun rustig en vreedsaam gedrag hun zulks waardig maaken. 4.

Een van die eerste besluite van die Trekkers noord van die Vaalrivier gevind in verband met die bewoning van grond deur

---

1. R. 81/41.
2. Dieselfde.
3. N. II. V.R.B. 3 Jan. 1842, Art. 4; Soutter Versameling Pak IV, 21 - Brief van A.W.Pretorius, 8 November 1847
4. N. II. V.R.N. 2 Februarie 1842, art. 14. Vgl. voorwaardes waarop aan Kaffers in Natal 'n reserwe toegeken sou word "zoolang zij hun wel gedragen en het oppergesag van deeze maatschappij gehoorzamig erkend, en anderen voorwaarden dat zij hun zullen onderwerpen aan zoodaniegen wetten en schickingen als de raad van tijd tot tijd hun zullen goedvinden." R. 81/41. Dit is ook verkeerd om te beweer: "They sought to apply it (segregasie) only after their labour needs were plentifully secured, and after they had appropriated for themselves more than all the land they could possibly use, regardless of what was necessary for the locating of the native population. (Macmillan: Bantu,. Boer and Briton bls. 310). Gebrek van naturelle arbeiders het hier in die westelike dele van die Tvl. bestaan van die begin en bly voortbestaan tot die end van die 19e eeu.

Inboorlinge was:

Dat geene der naturellen zal toegelaten worden nabij eenige 1. dorpsgronden, tot benadeeling der dorpelingen, hunne woningen te nemen, dan met toestemming van de volle Raad. (9 April 1844)

Die Trekkers het nie pogings aangewend om die Inboorlinge uit die gebied waarop hulle (Trekkers) aanspraak gemaak het te hou wanneer hulle aansoek gedoen het om hulle daarin te vestig nie. Inboorlinge wat aansoek gedoen het vir grond om op te woon, het dit gewoonlik gekry. In 1839 is aan Matlabe bv. toegestaan om hom op Maklaong (Machavistad) naby Potchefstroom te vestig.[2] In September 1851 het die Krygsraad, wat gewoonlik bestaan het uit die krygsoffisiere en die amptenare teenwoordig, op versoek van Lentsoe om 'n woonplek, die Landdros van Potchefstroom en Veldkornet F. Wolmarans beveel om in die omtrek van Schoonspruit vir hom grond aan te wys, waar hulle dit goed vind,

of de voordeeligste oordeelde voor hun waar zij geen andere plaatsen benadeelen en zonder aanstoot kunnen woonen. 3.

Die Inboorlinge kon egter nie vry rond trek, of hulle gaan vestig waar hulle wou nie. Hulle moes so gevestig word, dat hulle nie 'n gevaar word vir die blanke inwoners nie en op so 'n plek dat die Blankes van hulle dienste gebruik kon maak. Toe Lentsoe inOktober 1851 sonder verlof van die plek wat vir hom aangewys was vertrek het, is hy deur Kommandant A. H. Stander terug gehaal, en daarby nog met drie-en-dertig osse beboet vir die koste wat hy veroorsaak het.[4]

Die Trekkers het besef dat voorsiening vir Kaffers, wat in getalsterkte vinnig toegeneem het, ook moes gemaak word.

---

1. Locale Wetten Z.A.R. 1849-1885, p.bls.5 art. 29 Van 1870 moes kleurlinge skriftelike verlof van 'n Landdros kry om hom in dorpe te vestig. V.R.N. 1870, art. 154.
2. Native Affaris Dept. Hist. of Nat. Tribes bls. 9; C. 3219, bls.41. Mosjette en Tawana het hier by hom aangesluit.
3. E.V.R. 105, V.R. 180; Soutter Vers. Pak III.; V.R.N. Magaliesberg 8 September 1851.
4. R. 336/51.

Veral vir die Kaffers wat tussen blankes gewoon het, moes voorsiening gemaak word. Hierdie Kaffers wou hulle nie na die groot onbewoonde streke verplaas nie, omdat arbeiders van hulle verkry kon word. Gevolglik besluit die Krygsraad op 10 Desember 1851:[1]

het regt aan den veldcornet te laaten zoodanige schikkingen in hunne wijken met hunne ingezetene te maken tot toekennen van grond en water bestaanbaar voor Kaffers Kappetijns in hunne wijken en waar eenigzins nog opene gronde leggen zal worden geinspecteerd, om dat de Noodzakelijkheid zulks ten hoogstens vereischt, de veldcornets zal het regt hebben hun met voldoende grond en velde te voorzien zoo lange zij zich rustig gedragen.

Die water, weiveld en grond moes "voldoenend" wees, nie om filantrope tevrede te stel nie, maar om 'n rustige verblyf te verseker.

Die Volksraad het die besluit van die Krygsraad goed gevind en het die maatreel van so groot belang beskou dat twee jaar later aan de Kommandant-Generaals[2] en Kommandante opgedra is om waar nodig, grond vir bewoning aan Kafferstamme uit te gee, wat hulle en hulle nageslagte kon bewoon "zoo lang zij zich volgens wet en gehoorzaam gedragen." Hierdie grond sou 'n leningsplaas bly, en die "voorwaarden of huurprijs zoude kunnen bestaan in de woorden: Goed oppassen of Gehoorzaamheid."[3] Hierdie grond het die Kaffers in gemeenskaplike besit bly woon. Volgens ou Naturelle gebruik het die Kaptein oor die grond beskik. Van hom het die onderdane grond ontvang om op te woon en tuine aan te lê. Die grond het die eiendom van die Blankes gebly. Die voorwaardes van bewoning was billik. Na die ondervinding wat hulle in die Kaapkolonie opgedoen het van lastige bure, is dit natuurlik,

---

1. R. 356/51 - Notule van Krygsraad, Rustenburg 10 Desember 1851
2. Sien hoofstuk oor Administrasie.
3. Soutter Versameling, V.R.B. 28 November 1853, art. 124. Locale Wetten Z.A.R. bls. 28.

dat hulle gehoorsaamheid en goeie gedrag as voorwaarde sou stel. Aan die ander kant

verzekert (die Republiek)den kapiteins daarvan het ongestoord bezit, voorts dat zij van de zijde der blanke inwoners daarin geene verhindering of beperking zullen ondervinden, en eindelik dat zij daar ter plaats tegen allen aanval van anderen door haar beschermd zullen worden. (1).

Die Trekkers was van plan om 'n soort lokasiestelsel[2] te ontwikkel. Gevolglik is in 1858 weer aan die Veldkornette opgedra om uit te sien na geskikte plekke waar grond aan Kaffers aangewys[3] kon word.

Reeds in die vyftiger jare het Blankes gekla, dat die Kaffers hulle vestig op privaat plase. Soms het die Kaffers met die eienaars onderhandel en 'n huursom betaal, soos bv. Rds. 40 of 12 mud mielies per jaar.[4]

Om die ongewensde plakkery van Kaffers op die privaat plase teen te gaan het die Uitvoerende Raad van Lydenburg op 17 Oktober 1859 besluit, dat Kaffergesinne hulle op die grond van Blankes kon vestig, as dit met die goedkeuring van die laasgenoemdes geskied. Hierdie Kaffers sou onder die toesig van die eienaar staan, en nie meer dan drie gesinne kon op een plaas gaan woon nie. Om egter aan die ander kant die Kaffers nie heeltemal te verdryf nie, en so van hulle dienste gebruik te maak, is verder bepaal, dat die drie huisgesinne nie verplig sou wees om belastings te betaal nie.[5]

Op sekere privaat plase was, toe die besluit geneem was, reeds Kaffer stamme gevestig, en met hulle moes die Regering 'n plan maak. Met die Kapteins is onderhandel, en dit het

---

1. Sien Instruksie aan Veldkornette in Locale Wetten Z.A.R. 1849-1885 bls. 97 art. 48.
2. In die 19 e eeu is algemeen onder "lokasie" verstaan: 'n Naturelle reserwe. Vandag word dit algemeen gebruik om die woonplek van Naturelle by 'n dorp of stad aan te dui.
3. Locale Wetten Z.A.R. 1849-1885 bls. 97.
4. L.IV. 12, Dagboek van Landdros van Lydenburg, 25 Okt.1859
5. L. III, U.R.B. 17 Oktober 1859 art. 30.

geblyk, dat hulle gewillig sou wees om belastings aan die Staat te betaal, as aan hulle genoeg grond toegeken word om 'n bestaan te kan maak. Die kans om inkomste vir die Staat op die manier te kry is nie verby laat gaan nie. Die Landdros van Lydenburg is afgevaardig na Maleeu, en op 12 Desember 1859 is 'n ooreenkoms met hom gesluit, waardeur die Regering belowe om twee plase vir die Kaptein te koop of te ruil van die eienaars, "op dat er geen kwestie met de kaffers en met de eigenaars komen." Hierdie grond kon die Kaffers bewoon op voorwaarde, dat hulle 'n jaarlikse belasting aan die Regeering betaal.[1] 'n Soortgelyke ooreenkoms is die volgende jaar met Mapog gesluit, waardeur ook aan hom twee plase belowe was. Buite die grense van die plase sou hy nie toegelaat word om te woon nie, behalwe as dit deur die omliggende eienaars vrywillig toegestaan word.[2] Om die Kaffer van privaat op goewernementsgrond te plaas was 'n stap in die regte rigting maar deur privaat ooreenkomste tussen die Kaffers en die Blankes in verband met grondbewoning toe te laat, het die Regering vir hom moeilikhede op die hals gehaal. Dikwels het die Kaffers geweier om die privaat ooreenkoms na te kom, en dan moes die Regering die betrokke eienaar help om die verskuldigde huurgeld te kry.[3] En later toe belastings meer sistematies deur die Regering ingevorder was, het die saak nog meer moeilikhede veroorsaak. In die begin van die tagtiger jare was daar bv. in Malitsiesland baie Kaffers op privaat plase wat aan die eienaars 5/- per hut per jaar moes betaal. Toe belastings van die Kaffers ingevorder word, het hulle geweier om die verskuldigde huurgeld te betaal.

---

1. R. 3339/59 - Ooreenkoms met Maleeu: sien ook L.I. 3. U.R.B. Lydenburg 17 Desember 1859.
2. S.N. 78 - Ooreenkoms 28 Maart 1860; sien ook L.I. 3. U.R.B. 11 Januarie 1860: L.IV. 12, 3 Maart 1860: L.I. 2 V.R.B. 20 Maart 1860.
3. R. 158/62.

Hulle kon nie verstaan waarom hulle belastings moes betaal en dan nog die verskuldige fooie aan die eienaars nie.[1] Die beste oplossing van die saak was om die Kaffers op regeringsgrond te plaas, en nie die soort van plakkers op privaat plase toe te laat nie.

Moeilikhede is soms ondervind, omdat plase aan Blankes uitgegee was waarop Naturelle gewoon het. In baie gevalle het die Naturelle hulle op die grond gaan vestig sonder om eers die toestemming van die Regering daarvoor te kry, en omdat hulle die plase bewoon het, voordat dit aan die Blankes toegeken was, wou hulle dit nie gewillig ontruim nie. Omdat hier uit ernstige moeilikhede gebore kon word, het die Volksraad in Maart 1860 besluit om nie meer sulke plase uit te gee nie.[2]

'n Ander fout wat die Regering gemaak het, was om Blankes toe te laat om hulle in die nabyheid van die Kafferstamme te vestig of daar plase aan te koop. Baie van die plase in die ongesonde noordelike dele van die Republiek was net gedurende seker tye van die jaar gebruik; ander was nooit bewoon of afgebaken nie. Gedurende die afwesigheid van die eienaar het die Kaffers hulle op die plase gaan vestig, en as hulle eers 'n tyd daarop gewoon het, wou hulle dit nie weer ontruim nie.[3] Teen die einde van die sewentiger jare was daar so baie moeilikhede van die soort, dat Shepstone van mening was dat die Regering die plase moes koop en dit in Naturelle reserwes

-------------------------

1. S.N. 10-140/84.
2. L.I. 2. V.R.B. 30 Maart 1860, art. 44: U.R.III, U.R.B. 7 Maart 1870, art. 21: E.V.R. III Kopie No. 531, brief van M.W. Pretorius, 24 Junie 1869.
3. R. 324/73, R. 1700/73, R. 1787/73, R. 1985/74, R. 1514/71, R. 158/62; U.R.B. 31 Januarie 1865, art. 17.; R. 672/74; R. 809/74, R. 2920/73.

moes verander. Omdat baie van die plase aan die spekulateurs behoort het, het hy voorgestel om 'n hoë belasting op die plase te hef. Dit sou miskien die mense beweeg om die gronde goedkoop aan die Regering af te staan.[1] Hierdie voorstel mag miskien mooi klink, maar daar was so baie Naturelle op privaat gronde gevestig, dat die reserwe miskien groter sou kom as wat Shepstone graag self sou sien.

Die Volksraad het ook die noodsaaklikheid van Naturelle reserwes gevoel. Op 6 Oktober 1866 besluit die Volksraad om aan die Uitvoerende Raad op te dra om uit te vind: hoe lokasies vir Naturelle verkry kan word, wat dit die Staat sou kos en in hoever so 'n maatreel sou inpas in die bestaande wette.[2] Die Uitvoerende Raad het waarskynlik as gevolg van die moeilikhede met die Kaffers in noordelike dele, die opdrag nie uitgevoer nie. Met die Volksraadsitting in Mei 1869 is die saak weer bespreek. 'n Kommissie, wat bestaan het uit H. Jeppe, Zietman en D. Coetzee, is toe aangestel om 'n skema te ontwerp, wat voorsiening sou maak vir Kafferlokasies.[3]

Die Kommissielede het die toestand by verskillende Kafferstamme wat hoofsaaklik op privaatgrond gewoon het, ondersoek.[4] Op hulle aanbeveling het die Volksraad in November 1871 besluit om 'n poging aan te wend om grond te kry wat geskik sou wees vir Kafferlokasies. In die noorde-oostelike dele van die Republiek was daar nog genoeg ruimte om die Kaffers te

---

1. C. 2581, bls. 102. Merensky, die Berlynse Sendeling wat in Soutpansberg distrik werksaam was, was weer van mening dat die grond liewers aan die Kaffers verkoop moes word - S.N. VII - Sy brief van 8 Augustus 1881.
2. St. Court. Z.A.R. No. 256, Oktober 1866.
3. V.R.B. 5 Mei 1869, Art. 31: St. Court. Z.A.R. No. 278, 4 Mei 1869.
4. R. 1191/69 - Brief van Voorsitter van die Kommissie ged. 12 Augustus 1869.

plaas, maar dit wou die Volksraad nie gedoen het nie, omdat hierdie lokasies so veel moontlik versprei moes wees in die verskillende distrikte. Dit sou voorkom, dat die stamme verenig, en 'n groot gevaar vir die Republiek word. Die Volksraad het met die besluit veral die Kafferstamme, wat op privaat plase gevestig was, in die oog gehad. Om die stamme 'n kans te gee om vir hulle self voorsiening te maak, is verder besluit om hulle toe te laat om self grond aan te koop.

onderworpen aan de bepaling dat zij over de grond op geen wijze zullen kunnen beschikken dan met toestemming der Regering, die het regt zal hebben in geval van wederverkoop de grond bij voorkeur weder tot zich te nemen tegen bepaling van de oorspronkelijke koopprijs en de aangebragt verbeteringen. 1

Die Volksraad het nie bepaal op wie se naam die grond getransporteer moes word nie. 2 Die bedoeling was ook om alleen stamme en nie indiwidue toe te laat om grond aan te koop nie. Die Volksraad was versigtig genoeg om die verkoop van die gronde onder hulle beheer te hou om dit uit die hande van spekulateurs te hou, en onnodige verskuiwing van Naturelle stamme te voorkom. Voor die anneksasie het die Kafferstamme egter nie gebruik gemaak van die reg om grond aan te koop nie en die Suid-Afrikaanse Republiek nie bepaalde grond vir lokasie afgebaken nie, hoewel seker stamme grond vir bewoning aangewys is.

Toe die Trekkers hulle in die binneland gaan vestig het, het daar nog nie so iets as privaat grondbesit onder die Kaffers bestaan nie. In Augustus 1859 is daar in die distrik Utrecht van die grond wat van Panda geruil was, aan 'n seker Kaffer, Stuurman Omkatie, gegee, op dieselfde voorwaardes as

---

1. V.R.B. 14 November 1871, art. 346.
2. Dr. Brooks verklaar: (Hist. of Native Policy bls. 127) .. the laws of the Republic did not permit ownership of land by a Native in his own name." (Hier word bedoel voor 1877).

aan die Blanke ingesetenes, nl. dat 'n bees wat van Panda gestuur moes word en Rds. 20 as belasting op die grond betaal sou word. Die Uitvoerende Raad het in Junie 1860 die saak ondersoek. Hoewel die Raad dit nie goed gevind het, dat die Kaffer op gelyke voet met die Blankes geplaas was, wou hulle nie 'n wettig toegekende plaas van hom neem nie; daarom sou 'n "behoorlijk en be staanbaren" plaas, "geschickt voor een kaffer woonplaats", vir hom uitgemeet en soos die van die burgers afgebaken word. Hierdie plaas sou vir Stuurman en sy familie gehou word, maar hy sou nie toegelaat word om daar Kaffers op te versamel nie.[1] Dit was die eerste geval waar 'n Kaffer noord van die Vaalrivier grond besit het.

Die Kaffers het egter gaandeweg die belangrikheid van grond as privaat eiendom begin besef en veral toe grond skaars begin word, het hulle gretig geword om plase van die Blankes te koop. Nadat verskeie Kapteins by die Regering aansoek gedoen het vir verlof om plase te koop, is die saak in Februarie 1868 deur die Uitvoerende Raad bespreek. Die Raad het eindelik besluit om aan die Volksraad voor te stel, dat aan die Kapteins toegelaat sou word om grond te koop, maar dat die grond op die naam van die Regering getransporteer sou word,[2]

op voorwaarde dat die grond altijd ten dienste en vrij gebruik van den kleurling of kleurlingen en hun nageslacht zal blijven, zoolang zij zich volgens de wet gedragen.

Die Landdros sou met die toestemming van die Uitvoerende Raad toegelaat word om die grond te koop.[3] Hierdeur wou die Uitvoerende Raad kontrole uitoefen oor die aankoop van

---

1. U.R.B. 15 Junie 1860, art. 33.
2. U.R. II, U.R.B. 21 Januarie 1868, art. 14.
3. U.R. II, U.R.B. 21 Januarie 1868, art. 14.

grond deur Inboorlinge. Hulle moes nie toegelaat word om op enige plek en enige hoeveelheid grond aan te koop nie. Uit die besprekings van die Volksraad is dit duidelik dat die Volksraad besef het

dat er voorziening omtrent de woningen der kaffers en kleurlingen moet gemaak worden.

Die voorstel van die Uitvoerende Raad is egter nie deur die Volksraad aangeneem nie.[1] Die Volksraad wou liewers die Inboorlinge op Goewernementsgronde plaas. As die Inboorlinge volgens die voorstel van die Uitvoerende Raad toegelaat is om jaarliks op die grond af te betaal, sou hulle weer nie gewillig wees om belastings te betaal nie.

Twee jaar later het die kwessie van Naturelle privaat grondbesit weer te berde gekom. Die Landdros van Utrecht het aan die Staatssekretaris gevra, of 'n erf te Utrecht op die naam van 'n kleurling, Spaas, getransporteer kon word. Die saak is voor die Uitvoerende Raad gelê, wat in Maart 1870 besluit het,[2] om by die Volksraad aan te beveel dat die transport toegeken sou word, en dat dieselfde ook toegelaat sou word in ander gevalle waar beskaafde kleurlinge daarvoor aansoek gedoen het. Eers in Mei 1873 is die saakvoor die Volksraad gelê. Dit het gelyk of die lede van die Volksraad ook ten gunste daarvan was dat daar onderskei moes word tussen die beskaafde en onbeskaafde Inboorling. Gevolglik het die Uitvoerende Raad opdrag ontvang om 'n wetsontwerp op te stel om sulke kwessies te reel.[3] Die volgende jaar het die Uitvoerende Raad aan die opdrag voldoen,[4] maar die konsep is deur

---

1. V.R.N. 5 Oktober 1868, art. 110-112; St. Court.Z.A.R. N. 256, 18 November, 1868.
3. V.R.N. 23 Mei 1873, Art. 19, 20.
2. U.R.B. 11 Maart 1870 art. 63.
4. V.R.N. September 1874, art. 27.

die Volksraad afgekeur, omdat dit die transporteer van gronde op die naam van Kleurlinge as 'n gevaar beskou het vir die veiligheid van die land. Die Volksraad het gevrees dat die privaatplase die vergaarplek van rowers kon word, en dat plase op ongewensde plekke aangeknoop sou word.

Voor die anneksasie is nie aan Naturelle toegestaan om gronde privaat aan te koop nie. Van 1879 het Shepstone dit toegelaat op voorwaarde dat die grond op die naam van die Sekretaris vir Naturelle getransporteer word.[1]

---

1. S.N.IV. brief van Shepstone 15 Januarie 1880: R. 4454/79; C. 2950 bls. 62; C. 2482 bls. 463. Sekretaris vir Naturelle sake aangestel volgens proklamasie in Tvl. Gvt. Gazette No. 19, 18 Augustus 1877, K.G. No. 99

# HOOFSTUK IV

## NATURELLEBUURSTATE - WES- EN NOORDGRENS

In 1838 het Hoof-Kommandant Potgieter die aanspraak van die Trekkers op die gebied wat hulle van Silkaats verower het, bekend gemaak en op die tydstip is deur niemand daarteen beswaar gemaak nie. Deur die houding wat die Britse Regering aangeneem het toe Natal geannekseer was, het die Trekkers aangeneem, dat die Britse Regering nie hulle "recht, aanspraak en onafhanklijkheid" op die gebied tussen die Vaal- en Vetrivier en die verower van Silkaats betwis het nie.

maar er in tegendeel alle blijken zijn gegeven van die geenen die zich stil en rustig in gezegde gronden gedragen hebben dat hul (?) hetzelve in alle deelen ongemoeid kunnen bewoonen onafhanklijk van het Britsche gezag en regeringsform. 1.

'n Wesgrens is vir die Trekkergebied vir die eerste keer met die konferensie wat daar plaasgevind het tussen afgevaardigdes van die Volksraad van Natal en die Raad van Potchefstroom, op 16 Oktober 1840 bepaal:[2] van Buffelskop tot aan die Dorsland; van daar tot aan die "onderzijde" van die Molopo-rivier en van daar tot aan die "Soutpan" aan Vaalrivier.

---

1. Soutter Versameling Pak II, 6, V.R.N. Potchefstroom, 20 Desember 1847.
2. Soutter Versameling Pak II, 2, Ooreenkoms van 16 Oktober 1840.

Hiermee het die Trekkers nie bedoel, dat die gebied wes van die grens nie meer as Trekkersgebied erken is nie. Dit was die gebied wat "vooreerst" bewoon moes word - waarskynlik om die bewoonde gebied vereers nie te ver na die weste te laat uitbrei nie en so die Trekkers bymekaar te hou.

Nieteenstaande die voorsorgmaatreëls van Potgieter om 'n onbetwiste aanspraak vir die Boere op die gebied te verseker het daar in later jare veelvuldige kwessies oor grondbesit in die westelike dele van die Trekkergebied ontstaan. Die belangrikste aanspraak van die Inboorlinge was, dat hulle ou bewoners van die gebied was. Om die waarde van hierdie aanspraak te bepaal moet gelet word op die vroeëre geskiedenis van die Inboorlinge met wie die Boere hier kennis gemaak het.

So ver bekend, was die eerste Kaffers wat in die nabyheid van westelik Transvaal kom woon het, die Bakalaharie (ook genoem Balala) wat hulle naby die oorsprong van die Moloporivier gevestig het. Baie van hulle het met die Boesmans, wat waarskynlik vir eeue die gebied bewoon het, gemeng en so het die Maswarwa, of Betsjoeana-Boesman ontstaan.[1]

Na die Bakalaharie volg die Leghoya's wat die eersgenoemdes aangeval en geplunder het, met die gevolg, dat hulle die Kalahariewoestyn moes invlug. Die wat nie kon ontsnap nie, is onderwerp en het as slawe vir die oorwinnars diens gedoen.[2] Op 27 Mei 1879 skrywe J. S. Moffat aan Shepstone, dat die Bakalaharie nog aan die grens van die woestyn bly.

---

1. G. Stow: Native Races of South Africa, 1905, bls. 432.
2. G. M. Theal Ethynography and Conditions of South Africa before A.D. 1505, (1922), bls. 183.

Hulle het dus nie weer hulle ou woonplekke bewoon nie.[1]

By die bron van die Marikwa is die Leghoya's verby, tot by Lithako en van daar in 'n suid-oostelike rigting na die Harts- en Vaalrivier. Nakomelinge van hierdie groep word nog in Basoetoeland gevind.[2]

Die volgende groep wat uit die noorde verskyn het, was die Batlapin, wat op hulle hakke gevolg was deur die Barolong. Ook hierdie groep het hulle by die Moloporivier gevestig. Hier het hulle voorspoedig gelewe en onder die Regering van Tau die toppunt van hulle mag bereik.[3] Teen die einde van die 18e eeu het die Barolong hulle woonplekke op die noordelike walle van die Molopo naby Mafeking, verlaat, en hulle voorgangers moes op hulle beurt in 'n westelike rigting die wyk neem.[4]

Na die Barolong 'n paar jaar by die Setlagolirivier vertoef het, het hulle na die Hartsrivier vertrek waar Tau die stat Taungs aangelê het. Van hier is hulle deur die Batlapienkaptein, Maskoe, wat kort na 1760 Kaptein geword het verdryf.[5]

Ongeveer 1760 is Tau oorlede en die Barolong verdeel in vier groepe onder Matlakoe, Tawana, Sihunelo en Matlabe. Khunwane het nou hulle hoofstat geword. Hier het hulle gebly totdat die Mantatie-invallers en Silkaats hulle verplig om te vertrek. Van een plek na die ander het hulle getrek. By Thabeng, naby Schoonspruit, wat later bekend was as Buis-

---

1. S.N.I, 107/79.
2. David Livingstone: Missionary Travels, and Researches in South Africa (1912) bls. 37.
3. Native Affairs Department: History of the Native Tribes of the Transvaal, bls. 8
4. G.M. Theal: Ethonography and Conditions of S.A., bls. 184
5. G.W. Stow: Native Races of South Africa, bls. 438.

fontein, het hulle 'n tak van die Bakwenastam onder Semisho teegekom. Hier moes hulle ook die onderspit delf. Sehunelo is toe na Makwassie, waar die Sendelinge Broadbent en Hodgeson hulle gevind het.[1] Volgens die getuienis van die Sendelinge is hy hier weer deur die impies van Silkaats aangeval en in 1826 verplig om te vertrek na Platberg in die Vrystaat, waar hy gebly het tot 1833 toe die opvolgers van die genoemde sendeling[2] hom beweeg het om na Thabantsjoe te verplaas.[3]

Die Barolongs onder Matlakoe en Tawana is terug na hulle ou hoofstat, Khunwane, waar Matlabe weer by hulle aangesluit het. Die Leghoya's onder Molitsane, het die hoofstat aangeval en die Barolongs uitmekaar gedrywe. Matlakoe het in die slag gebly en is opgevolg deur Gontsi. Sy volgelinge en die van Tawana het pad gegee oor die Vaalrivier, by Sihunelo aangesluit en hom later na Thabantsjoe vergesel.

Matlabe het hom aan Silkaats onderwerp en gehelp om Melitsane terug te dryf na die Modderrivier, maar daar die juk van Silkaats te swaar gedruk het, is hy in 1835 ook na Thabantsjoe. Hier het die Trekkers die Barolongs ontmoet en die volgelinge van Matlabe wat met die skuilhoeke van Silkaats bekend was, as verkenners gebruik toe hulle teen Silkaats opgetrek het.[4]

In 1839 het Matlabe met verlof van Potgieter hom met sy volgelinge by Maklaong (Machavistad) naby Potchefstroom

---

1. Native Affaris Department: History of Native Tribes of the Transvaal, bls. 8.
2. Thomas Jenkins, John Edwards, and James Archbell.
3. St. Court. Z.A.R. No. 48, 29 Oktober 1858.
4. Native Affairs Department: Hist. of Native Tribes of Tvl. bls. 9.

gaan vestig. Hier het Mosjette en Tawana by hom aangesluit.[1]

Op 4 April 1842 laat Hoof-Kommandant Potgieter aan A. W. J. Pretorius weet, dat sekere van die Barolongstamme van plan was om te verplaas na die Moloporivier om hulle daar as onderdane van Emigrante te vestig. Hy het daarop aan hulle 'n pas verleen om te vertrek.[2] Die ou inwoners het dus ongetwyfeld die reg van die Trekkers op die gebied erken.[3] Die Trekkers het hulle ook as onderdane beskou en as sulks behandel.

Teen die einde van 1848 het Tawana eers verplaas na Lotlokana, later bekend as Rietfontein, waar sy volgelinge as gevolg van die vrede wat daar nou in die gebied geheers het, met groot getalle aangegroei het.[4] En kort hierna het Mosjette en sy volgelinge hulle by Khunwane gaan vestig. Toe Tawana by Lotlokana gaan woon het, was daar reeds verskeie Blankes by die beste fonteine gevestig. Tawana kon hulle reg nie betwis nie, en het dit toe ook nie gedoen nie.

Die Batlapiens onder Gasibone en die volgelinge van Setsjelie en Gatsisibie, wat die Kalaharie ingevlug het, het ook grond in die westelike dele van die verowerde gebied gekry en hulle onder die beskerming van die Republiek geplaas. Pokolo het hom ook, later in die noord-westelike dele gaan vestig.[5]

---

1. J.MacKenzie: Austral Africa, bls. 55: C.3219, bls. 41. Mosjette was die opvolger van Gontsi en kragtens sy afkoms die belangrikste Kaptein van die Barolongs.
2. R. 911/42. Vgl. Walker: Hist. of the Great Trek, bls.235. Dependent Chiefs were liable to be moved on if the Government required their land. Potgieter dealt thus with his Barolong and talked of doing the same with another clan.
3. Officieele Bescheiden gewisseld met de Engelsche Regeering in zake de Conventie van London gesloten 27 Februarie 1884 bls. 25.
4. Agar-Hamilton vergis hom waar hy verklaar (Nat. Policy, bls 54): Only a few years passed before even the accommodating Mattjawa was reckoned among the enemies of the state." Op 9 Maart 1847 is nog 'n ooreenkoms tussen die Kaptein en die Boere gesluit waarvolgens onderneem word mekaar te ondersteun "met goed en bloed" - R. 121/47.
5. Officieele Bescheiden gewisseld met de Engelsche Regeering in zake de Conventie van London bls. 25.

'n Ander Inboorlingras wat op die "wesgrens" gewoon het was die Korannas, wat in die omstreke van Mamoesa[1] gevestig was. Hulle was blykbaar nakomelinge van die Hottentotte met wie Jan van Riebeeck in die Kaap kennis gemaak het.[2] Dikwels is aanvalle deur die naburige stamme op hulle gemaak en deur hulle op ander; gevolglik het hulle getalle nie vinnig gegroei nie. En was dit nie dat hulle in besit van vuurwapens uit die Kaapkolonie gekom het nie, sou hulle dit waarskynlik nie in die gebied kon uithou nie. Net soos vir die Batlapiens en die Barolongs was die koms van die blankes vir hulle 'n ware uitkomste.[3]

Op 10 November 1847 het Potgieter weer aan sy mede-Emigrante bekend gemaak, dat die grondgebied wat hulle geruil het tussen die Vet- en Vaalrivier en die wat van Silkaats verower is "als het wettig eigendom van hem en de uitgewekenen beschouwen zal" word en dat hulle daar op sou bly aanspraak maak "Tenzij het Britsch Gouvernement aantoonen kan een beter recht daarop te hebben."[4] Hierdie "beter aanspraak" het hy geweet het nie bestaan nie. Onderhandelinge is wel in 1834 aangegaan deur die Goewerneur aan die Kaap en Silkaats, maar dit het nie aan die Britse Regering die reg verleen om aanspraak te maak op die grondgebied nie.[5] Die genoemde verklaring van Potgieter is deur die Volksraad in Desember 1847 bekragtig. Besluite van die Volksraad sou oor die "verowerde gebied" van krag wees en die Kommandant sy gesag daaroor uitoefen.[6]

---

1. Die plek is later bekend onder die naam Schweizer-Reneke.
2. G.W. Stow: Nat. Races, Bls. 267; C. 2367, bls. 157.
3. Rev. Flemming: Southern Africa, bls. 138; G.W.Stow: Native Races, bls. 286.
4. Soutter Versameling Pak II, 6, V.R.N. Potchefstroom 20 Desember 1847.
5. Vir ooreenkoms sien C. 459/bls. 91.
6. Soutter Versameling Pak II, V.R.N. Potchefstroom 20 Desember 1847.

Nie omdat die Trekkers die aanspraak van die Naturelle op die gebied erken het nie, maar omdat hulle op vriendskaplike voet met die Inboorling wou verkeer, is op 26 Julie 1850 'n ooreenkoms gesluit met Ooson Lings, die Koranna Kaptein Volgens die ooreenkoms het die Korannas en die Boere hulle "in een altoos duurende vreede vriendschap en Bontgenootschap" verbind op de gronden daar wij ons nu Bevind." Die Korannas sou onder hulle eie wette staan en albei partye het onderneem om nooit teen mekaar te veg nie.[1] Dit lyk of die Boere die Kaptein as 'n onafhanklike Kaptein erken het. Dit was blykbaar nie die bedoeling van die Blankes nie. Waar Inboorlinge op grondgebied gevestig was waarop die Boere aanspraak gemaak het, het hulle gewoonlik soortgelyke ooreenkomste gesluit. Die idee was dat die Kaptein op die gebied waarop hy met sy volgelinge gevestig was, volgens sy eie wette en gebruike, sonder inmenging van die Blanke Administrasie kon regeer. Waar die Inboorlinge op grond waarop Boere aanspraak gemaak het gewoon het, het die Boere nooit deur hierdie soort van ooreenkomste afstand gedoen van hulle aanspraak op die grond nie. Dit was 'n soort van segregasie-politiek wat hulle gevolg het omdat hulle nie regstreeks Inboorlingstamme kon regeer nie Aan die ander kant het die Boere probeer vermy dat Blankes hulle sou gaan vestig op gronde wat aan die Inboorlinge vir bewoning afgestaan is. Hulle het wel goed besef dat die Inboorlinge grond nodig gehad het om 'n bestaan te kan maak en wou kwessies tussen die Blankes en Inboorlinge wat op die manier kon ontstaan, vermy.

---

1. Tl/1200 (1929)

Nieteenstaande daar Blankes by die Moloporivier gevestig was toe Tawana in 1848 verlof gekry het om in die dele te gaan woon, is in Desember 1851 by Kommandant-Generaal Pretorius klagte ingedien, dat Boere inbreuk maak op grondgebied waarop die Barolings gevestig was. Hierop het die Krygsraad besluit om 'n kommissie aan te stel om die saak te ondersoek. Aan Montsioa is kennis gegee om op 30 Desember by die Moloporivier te wees om die saak te bespreek. Op die bepaalde datum het die Kaptein met sy raadsliede en Eerw. Ludorf op die gewese plek vergader. Veldkommandant A. Staanders en Piet Scholtz en twaalf ander Boere het hulle hier ontmoet. 1.

Volgens 'n "Copij van Notulen Grensbepaling tusschen de Regeering der Emigranten Boeren en de Barolongstammen in 1851" is die grens tussen die Barolongs en die Blankes as volg vasgestel:

Alle grond ten weste van die wapad, wat van Klein Mariko oor Montsioa se stat gaan) en wel van waar dezelve uit de koppen van Klein Mariko uitkom (tot aan die wadrif in die Molopo. Van die hoofstat) "30 minuten langs de Wagenweg tot aan een groote Doornboom by de pad. De lyn loope, van daar sich Oostelyk wende 30 minuten zuidelijk houdende van de plaatsen langs Malopo, tot aan het oog van Kleijn Malopo langs de pad na Elandsfontein: van daarvan daan langs Harts Rivier af tot waar dezelfde in Vaal Rivier loopt. 2.

Die voorgenoemde dokument is in 1871 gebruik om aan te toon, dat die Boere afstand gedoen het van die gebied tenweste van die grens wat daarin omskryf word. Veel waarde kan nie aan die onderhandelinge geheg word nie. Dit was in die eerste

---

1. T. 1/1200 (1929); C. 459, bls. 144.
2. Dieselfde.

plek buite die bevoegdheid van die Kommissie om grenslyne te bepaal, waardeur grondgebied van die Boere afgestaan was. Die Volksraad het ook nie so 'n ooreenkoms goedgekeur nie. Op 6 Februarie 1871 skryf die Britse Hoë Kommissaris aan die President:[1]

It appears to be clear that neither the farmers nor the Government of the S.A.R. since (na die ooreenkoms van 1851) have held themselves bound by the agreement then made, but on the contrary have acted as if no such agreement existed.

Volgens die Prokureur van die Suid-Afrikaansche Republiek in die Keate-Uitspraak, Kleyn, was die dokument 'n vervalste produk van Ludorf. Daar is geen gegronde rede om aan te neem, dat dit 'n egte dokument is nie. As wel aangeneem word, dat die ooreenkoms met die Barolongs aangegaan is, moet die grens wat bepaal is, alleen beskou word as 'n skeiding tussen die Blanke en Naturelbewoonde gronde en nie as 'n grensbepaling van die Blanke en Inboorlinggebied nie. In hierdie gees is later skikkinge met die Kaffers getref.[2]

Met die sluiting van die Sandrivier-Konvensie, wat op 17 January 1852 onderteken was, het die Britse Regering die onafhanklikheid van die Trekkers noord van die Vaalrivier erken en belowe "geene overschrijding ten noorden van de Vaalrivier zal gedaan worden."[3] Die wesgrens van die Republiek is nie in die verdrag bepaal nie. Britse imperialistiese ideale was nog nie sterk ontwikkel nie en omdat die Britse Regering nie tengunste van uitbreiding van grondgebied[4] in die binneland was nie, het hy nie omgegee hoe ver

---

1. C. 459/ bls. 148.
2. S.S. 60, verklaring van F. W. Kleyn, 1 Maart 1871.
3. Locale Wetten der Z.A.R. 1849 -1885 bls. 13.
4. Sien Stuart: Holl. Afr. en hun Republiek bls. 235 - Hogge en Owen aan die Goewerneur re Sandrivier-Konvensie "Dit is werkelyk toegestaan door de duidelijke bepaling van Lord Grey: dat de Kolonie niet uitgebreid zal worden."

die gebied van die Suid-Afrikaanse Republiek na die Weste strek nie.[1]

Die eerste moeilikhede in die gebied met die Inboorlinge was 'n gevolg van die aktiwiteite van die filantropiese verteenwoordiger van die Londense Sendinggenootskap, Livingstone, wat nie alleen sendeling en ontdekkingsreisiger, maar ook imperialis was.[2] Die oorwinning van die Basoetoes en die groot hoeveelhede vuurwapens wat hoofsaaklik deur Engelse handelaars en reisigers ook in die dele ingevoer was, het invloed op die verhouding van die Inboorlinge in die streek teenoor die Boere uitgeoefen.

In 1852 was die Boere verplig om teen Setsjelie op te trek.[3] Montsioa is aangesê om ondersteuning te stuur. Omdat hy nie aan die versoek voldoen het nie, het Kommandant Scholtz dit sy plig geag, om na hy met Setsjelie afgereken het, hom vir sy ongehoorsaamheid te straf.[4] Montsioa het voorgegee, dat hy bang was en vir die Sendeling J. Ludorf en twee van sy raadsliede gestuur het om in sy naam op te tree. Hierdie afgesante wou die Kommandant nie ontvang nie en hy laat die Kaptein weet dat hyself moes verskyn.

Na Montsioa lang raad gehou het, het Ludorf aan hulle voorgestel om tussen drie sake te kies: Hulle moes beeste neem en na die Boere gaan om vrede te sluit, hulle wapens uitlewer en belastings betaal; of in die woestyn na 'n skuilplek soek, maar die gevolge van dors en die warm son nie vergeet nie; of veg vir hulle "vryheid en reg".

Die Politiek van die Barolong om pad te gee sodra 'n sterker vyand verskyn, het in die geval weer die meeste

---

1. S.S. 60. F. W. Kleyn, 1 Maart 1871.
2. S. S. 60.
3. Word in Hoofstuk oor Sending werk behandel
4. E.VR.N. IV - Verslag van M. W. Pretorius, 20 Aug. 1853.

byval gevind en op 15 September 1852 het hulle Lotlokana verlaat en in die suid-westelike rigting die Kalaharie ingevlug. En op 28 September is die stat op bevel van Montsoia aan die brand gesteek.[1]

Die sukses van die Basoetoes by Bereaberg het die Barolongs van Montsioa weer moed gegee, hulle het weer teruggekeer na hulle ou woon plekke, en nie lang daarna nie, was hulle so vinnig besig om te plunder, dat Kommandant-Generaal Pretorius verplig was om stappe teen hulle te neem. Spore van gesteelde vee is na Montsioa se kraal gevolg en 'n skermutseling waarin verskeie Boere gewond is, het plaasgevind. Veldkornet Paul Kruger het daarop vir Montsioa laat weet om hom te kom sien maar in die nag het hy gevlug. Hy het gesorg dat hy vir die volgende paar maande uit die hande van die Boere bly en op 14 Oktober 1853 is 'n ooreenkoms deur Veldkornet Jan Viljoen met hom gesluit,[2] waardeur die ou grenslyn weer erken is "soos bepaal deur die hoof van die eerste Emigrante, Kommandant H. Potgieter.[3]

In 1854 het diefstalle in die westelike dele toegeneem.[4] In 1855 en 1856 is daar drie Blankes deur volgelinge van Setsjelie vermoor.[5] 'n Kommissie is afgevaardig om die saak te besoek. 'n Kommissie kon egter nie veel uitvoer

1. E.V.R.N. Iv - Verslag van M.W. Pretorius, 20 Aug. 1853. G. M. Theal: History of S.A. Vol. VII , bls. 401.
2. Correspondence relating to the alleged kidnapping and Enslaving of young Africans by People of Transvaal Republic 1869, bls. 21: C. 459, bls. 148.
3. T. 1/1200 - 14 Okt. 1853. F. Kleyn het in sy memorandum van 1 Maart 1871 beweer dat die vredestraktaat "alweder een product is van die vindingrijke geest van de Heer Ludorf" - Sien Memorandum 1 Maart 1871 - S.S. 60 Die grens wat hier bedoel word is die van 1851.
4. V.R.N. 7 Junie 1854, art. 39: R. 702/54 - Brief van Setsjelie 15 Oktober 1854; R. 737/54 - Verklaring van Veldkornette, Desember 1854.
5. S.S. 60, Pretorius aan Grey. 16 Jan. 1864; R. 1093/56.

nie.[1] Die Suid-Afrikaanse Republiek het hom klaar gemaak om 'n kommando uit te stuur.[2] Toe daar gerugte versprei is, dat die twee persone wat in April 1856 vermoor is, aanleiding tot die moord gegee het, is besluit om die saak eers voor 'n hof van Laddros en Heemrade te laat ondersoek.[3] Setsjelie het sy onluste gestaak en die Boere het die saak daarby laat rus.[4]

Ons moet daarop let, dat die geskille hier deur die Inboorlinge self veroorsaak is. Dit was nie kwessies wat van die Boerekant gekom het om grondgebied te verkry nie. Hier was dit onderdane van die Boere wat opstandig geword het. Dit was egter die begin van die stryd waarna vyandiggesinde persone nog baie sou verwys om aan te toon, dat die Boere aanvallend teenoor Inboorlinge opgetree het om hulle grondgebied uit te brei.

Vir die volgende jaar het die Inboorlinge in die westelike dele hulle rustig gedra. In die begin van 1858 was daar egter weer moeilikhede aan die broei. Die Vrystaat was dieselfde tyd in 'n ernstige stryd met die Basoetoes gedompel. Toe die Volksraad op 4 Mei 1858 te Potchefstroom vergader, is nie minder dan 12 memories voor die Raad gelê, waarin persone uit die Vrystaat om hulp vra.[5] Hierop het die Volksraad besluit om afgevaardigdes na Mosjes te stuur om die oorlog te probeer be-eindig.

Op 11 Mei het President Pretorius en Kommandant

---

1. R. 1121/56 - Verslag van die Kommissie 6 Junie 1856.
2. R. 1095/56; R. 1136/56
3. R. 1193/56.
4. R. 1159/58.
5. St. Court. Z.A.R. No. 28, 30 April 1858; No. 30, 14 Mei 1858; No. 29, 7 Mei 1858.

Kruger na die Vrystaat vertrek. Voor hulle egter Bloemfontein bereik het die O.V.S. met Mosjes ooreengekom om die vyandelikhede te staak.[1] Op 18 Junie 1858 het Kommandant Kruger te Thaba Bosigo 'n vredesooreenkoms gesluit, wat o.a. bepaal het, dat die geskille tussen die O.V.S. en die Basoetoes op 'n vriendskaplike manier geskik sou word.[2]

Terwyl onderhandelinge met die Basoetoes aan die gang was het Gasibone op die Hartsrivier, by Taungs, hom klaar gemaak vir 'n aanval.[3] Kruger het gevolglik opdrag ontvang om dadelik terug te kom om 'n kommando teen die opstandiges wat 'n seker Opperman, van der Westhuizen, e.a. blankes vermoor het, te lei.[4]

Voor hy Rustenburg kon verlaat, moes hy eers die grensbewoners in laers laat trek, die wat bosveld toe was, beveel om terug te keer en sorg dat die grense nie onbeskerm bly nie.[5]

Op 15 Julie het die opgekommandeerde Burgers by Oorbietjiesfontein aangekom en die volgende dag kry Kruger van die Goewernementssekretaris instruksies om dadelik op te trek na die vyand, omdat hy daardeur die steun van 'n kommando van 400 man van die O.V.S. wat volgens die berig van President Boshof, op die punt gestaan het om uitmekaar te gaan, sou kry.

Oorbietjiesfontein is op 19 Julie verlaat.[6]

---

1. St. Court. Z.A.R. No. 33, 25 Junie 1858.
2. Soutter versameling Pak V. 10.
3. U.R.B. 28 Junie 1858, art. 1.
4. St. Court. Z.A.R. No. 34, 9 Julie 1858.
5. Dr. Engelbrecht: Kruger's Amptelike Briewe bls. 32.
6. St. Court. Z.A.R. No. 43, 10 September 1858.

Reg in hulle pad was die stat van die Korannakaptein, Dawid Massou. Om uit te vind hoe hy teen die Boere gesind was, stuur Kruger 'n boodskap aan hom om 24 slagbeeste vir die Kommando te lewer. 'n Tweede versoek kon Massou nog nie beweeg nie. Sy antwoord, dat Massou nie osse vir ander aanhou nie, het vir Kruger genoeg openbaar.[1] In 'n suidwestelike rigting trek die Kommando na die Vaalrivier, waar op 26 Julie 1858 die kommando van Generaal Venter van die Vrystaat by hom aangesluit het.[2] Van hier het Kruger aan Mahoera, 'n onderkaptein van Gasibone, laat weet om die twee wit vrouens wat hy gevange gehou het, uit te lewer en die kwaaddoeners gevange te neem, daar hy nie onskuldige bloed wou vergiet nie.[3] Mahoera het die twee gevangenes uitgelewer, maar nie aan die ander eise voldoen nie.[4] Hy het hom besonder vredeliewend voorgedoen maar agteraf vir oorlog voorberei.[5] Alle verdere pogings van Kruger om oorlog te vermy was vrugteloos.[6]

x Op 10 September 1858 het die stryd losgebrand, Die Kaffers was goed voorsien van vuurwapens en ammunisie en goed verskans. Dit was nie so 'n maklike taak om die stat in te neem nie. Toe Gasibone sien dat die stat oormeester sou word, het hy met 'n klein lyfwag probeer ontvlug. 'n Klein patrollie het dit gewaar en in 'n skermutseling is hy dood geskiet.[7] Daarop is met Mahoera op 19 Septembervrede gesluit. Hy is as op-

---

1. R.2224/58
2. R. 2162/58; Dr. Engelbrecht: Kruger's Amptelike Briewe bls. 34.
3. R. 2228/59 St. Court. Z.A.R. No. 43, 10 Sept. 1858.
4. R. 2237/58
5. R. 2229/58
6. R. 2236/58; R. 2241/58; R. 2240/58.
7. S.N. 78 - Verslag van Kruger 1858.

volger van Gasibone erken, maar moes 'n boete van 2000 beeste betaal.[1]

Die volgende jaar het Mahoera, onder voorwendsel dat hy nie teenwoordig was met die onderhandelinge van 1858 en 'n ander in sy naam opgetree het, voorgegee dat hy die skadevergoeding, opgelê deur Kruger, nie kon betaal nie en om vrystelling gevra.[2] Die Regering het dit onmoontlik gevind om dadelik weer 'n kommando uit te roep,[3] maar wou aan die versoek van Mahoera nie voldoen nie. Op 30 Januarie 1860 is hy kennis gegee dat hy voor 1 April sy verpligtinge moes nakom.[4] Waarskynlik as gevolg van die kennisgewing is Mahoera na Klein Waterboer, wat hom aangeraai het om nie die oorlogskoste te betaal nie.[5]

Geskille oor kerklike en politieke aangeleenthede en onluste in die noordelike dele van die Republiek het vir die volgende paar jaar die kwessie met Mahoera op die agtergrond geskuiwe. Op 13 November 1867 het die Uitvoerende Raad weer aandag aan die saak gegee en besluit, dat 'n Kommissie na Mahoera afgevaardig sou word om van hom die opgelegde verpligting van 1858, met rente daarop te eis.[6] Die Volksraad het die besluit bekragtig maar aanbeveel "om met alle omzichtigheid te handelen en de beste maatregelen te nemen, om Mahoera tot zijne pligt te brengen."[7]

Die Kommissie, bestaande uit: H. C. Vermaas, J. W. Viljoen en W. Beste en die Staatspresident, het eers op 30 Januarie

---

1. St. Court . Z.A.R. No. 48, 29 Oktober 1858.
2. R. 2959/59; St. Court Z.A.R. No. 49 5 November 1858.
3. R. 2224/58; R. 2407/58; U.R.B. 11 Januarie 1859, art. 3 U.R. I.
4. R. 2407/58 U.R. 3517/60.
6. St. Court. Z.A.R. No. 227, 1867.
5. R. 3649/60.
7. V.R.N. November 1867, art. 158.

1869 op Bloemhof bymekaar gekom. Mahoera, Jantjie, Jan Blom, Gasibon, M-tlabane, Massou en Jakob Taaibos,[1] is kennis gegee om op 10 Februarie 1869 met hulle raadsliede op die plaas van Daniel Verwey aan die Vaalrivier die Kommissie te ontmoet. Daar verskeie Kapteins nie aan die versoek voldoen het nie, is die saak uitgestel tot 12 Februarie. Op die vasgestelde tyd het hulle nog nie almal verskyn nie en die sitting is weer uitgestel. Matlabane het eers op die 16e, Massou op die 17e, en Manoera en Gasibone op die 19e daar aangekom. Op die 19e Februarie 1869 kon die Kommissie toe met werksaamhede aangaan. Uit die getuienis wat afgelê was, blyk dat byna almal, behalwe Jantjie en Massou, skuldig was aan die moorde en diefstalle wat aanleiding gegee het tot die Kommando van 1858.[2]

Die onderhandelinge het "met meeste mogelyke vriendschap" afgeloop. Die Kapteins het belowe om binne twee maande die boete van 1858, wat nou 3000 stuk vee bedra het, te betaal. En sodra hulle aan die verpligtinge voldoen het, sou 'n "vaste Scheidingslijn" tussen die Naturelle en die Republiek daar gestel word.[3]

Die ontdekking van diamante en goud in die binneland van Suid-Afrika het nuwe belangstelling gewek. Die eerste diamant is in die nabyheid van die Vaalrivier gevind. En in 1869 was die gebied tussen die Vaal- en Hartsrivier oortrek met delwers In Desember 1867 kon Mauch van Matabeleland by Pretoria aan en rapporteer, dat hy goud langs die Tatirivier ondek het.

---

1. Verskillende Kapteins op die Wesgrens.
2. S.S. 61 - Verslag van M.W. Pretorius, 15 Maart 1869.
3. S.S. 60 - F. W. Kleyn memorandum, 1 Maart 1871.
3. S.N. 78 - Ooreenkoms 26 Februarie 1868; St. Court. Z.A.R. No. 243, 29 April 1868; C. 2220, bls. 363.

Britse Imperialiste is deur die gerugte van die ontdekkings wakker geskud. Ook die Suid-Afrikaanse Republiek het besef, dat dadelik gehandel moes word, In April 1868 vaardig President Pretorius 'n proklamasie uit waardeur die wesgrens van die Suid-Afrikaanse Republiek bepaal was "ten westen van het genoemde Meer (Ngamie) met eene regte lijn tot aan het noordepunt van Langeberg."[1] Teen hierdie bepaling het die Hoe-Kommissaris geprotesteer. Die protes is deur die Volksraad nie erken nie. Om sake egter nie heeltemal onbepaald te laat nie, is op 16 November 1869 weer 'n proklamasie deur President Pretorius uitgevaardig waardeur die westelike grens van die distrik Bloemhof voorlopig as volg bepaal: van waar Hartsrivier op tot waar "de noordwestelijke loop van Hartsrivier boven de Poort inloopt."[2]

Grondgebied waarop burgers van die Republiek van 1849 op gewoon het, het nou onder bespreking gekom.[3] In 1868 is deur die Hoë-Kommissaris aan die Britse Regering kennis gegee, dat ryk goudvelde in die nabyheid van die Suid-Afrikaanse Republiek ontdek is, en dat

The President assumed the entire control of the trade between this Colony and the interior, from which are drawn supplies of ostrich feathers, ivory, and other valuable commodities. 4.

Het Kimberley noord van die Vaal rivier gelê, sou die Britse Regering seker voor 1877 die gebied geannekseer het. Net soos voorheen in Natal, was die belange van die Britse handelaar

---

1. St. Court. Z.A.R. No. 243, 29 April 1868; C. 2220, bls. 363
2. St. Court. Z.A.R. No. 300, 16 Nov. 1869, K.G. No. 158.
3. S.S. 60, L Maart, 1871; R. 1456/70.
4. C ... Kidnapped by People of Tvl., bls. 15 - Brief van Wodehouse, 9 Oktober 1868.

weer op die spel.

Op 19 September 1870 het die Hoe-Kommissaris, ook namens Waterboer protes aangeteken teen die aanspraak wat die Suid-Afrikaanse Republiek op gronde tussen die Vaal en Hartsrivier gemaak het. Hy wou die President onder die aandag bring:

"in very strong terms, the necessity for abstaining from the encroachments, without lawful and suffieient cause, upon the possessions of native tribes in friendly alliance with Her Majesty's Government." 1.

Die vriendskpalike verhouding waarop hier gesinspeel is, was ge-grond op die ooreenkoms met Waterboer wat op 11 September 1834 deur Sir B. D'Urban aangegaan is. Van die s.g. "vriend-skaplike houding" is nou weer geredelik gebruik gemaak om die saak van Waterboer te ondersteun omdat daar winste uit te maak was. Die ondersteuning van die filantrope moes egter ook verkry word; daarom is aan Sir Henry Barkly kennis gegee, om nie toe te laat nie dat die Rebubliek sy gebied van "Slave-dealing operations" uitbrei nie. 2

Dat hierdie protes heeltemal ongegrond was, blyk uit die volgende: Bloemhof was vir jare bewoon deur 'n seker Barkly en toe dit as dorp geproklameer was, is erwe in die openbaar verkoop sonder dat enige beswaar daarteen uitgebring is. 'n Landdros is aangestel om passe uit te reik vir Inboorlinge wat deur die betwiste gebied te reis, en die Kapteins het nie daarteen beswaar gemaak nie. So is bv. in 1864 aan Moroko, die Barolong Kaptein van Thabantsjoe, 'n pas gegee om 'n besoek by Montsioa af te lê. Ook Christiana is aangele en

---

1. C. 459, bls. 44.
2. C. 459, bls. 65.

erwe publiek verkoop en bewoon sonder dat daar in die begin beswaar teen gemaak is.[1] Grond is verder bewoon wes van Schoonspruit op tot die Moloporivier, wes van die Hartsrivier tot die Soutpan en verskeie ander plekke toe die Barolongs nog by Matlong naby Potchefstroom gebly het.[2]

Nieteenstaande die wettige aanspraak van die Suid-Afrikaanse Republiek op die gebied tussen die Vaal- en die Hartsrivier, het Montsioa wat ook deur Ludorf e.a. opgesweep is, op 24 Julie 1870 geprotesteer teen die uitmeting van plase in die wyk "boven" en "middel" Hartsrivier. Die invloed van die Britse Imperialistiese apostels blyk duidelik uit die waarskuwing aan die Suid-Afrikaanse Republiek gestuur dat die burgers op die weste kant van die Hartsrivier nie verbeteringe mag aanbring nie "tot tijd en wijl Harer Britsche Majesteit's Hooge Commissaris, of zijn Plaatsvervanger, over deze zaak uitspraak gedaan hebben."[3]

Die Britse Regering moes ook aan die wêreld kon toon, dat hulle nie indringers was nie, maar op versoek van die Inboorlinge sy "beskermende hand" aangebied het. So skryf Luit. Goew. Hay op 4 Augustus 1870 aan Lord Granville:

These claims (op die gebied noord van die Vaalrivier) to some extend at least are disputed by the original native inhabitants most of whom have long been desirous of placing themselves and their lands under the protection of Her Majesty's Government. 4.

Sir Henry Barkly het egter in sy brief van 28 Desember 1874 aan President Burgers duidelik verklaar waarom Britse

---

1. S. S. 60 - 1 Maart 1871.
2. C. 3114, bls. 86.
3. T. 1/1200 (1929) - Protes van Montsioa, 24 Aug. 1870.
4. C. 459, bls. 29.

verteenwoordigers in Suid-Afrika ingemeng het in die geskille op die wesgrens.[1] Hy skryf o.a. in die brief:

My sole object was, as it had from the first been, to secure the independence and neutrality of the country, and thus keep open one of the great highways by which commerce and civilization had for years been spreading from the Cape Colony towards the Interior. of the Continent.

Onder invloed van Blanke raadgewers het die Inboorling-kapteins op die Hartsrivier en wes daarvan ou vae aansprake voor die dag gebring om hulle besitreg van die gebied aan te toon. So het Montsioa aanspraak gemaak op die gebied omdat sy voorvader Tau 'n deel van die gebied bewoon het.[2] Hy het egter vergeet om melding te maak van die feit, dat Tau die gebied van die Leghoyas verower het, dat hy verdrywe was deur Silkaats, en die Barolongs hulle later met die toestemming van die Trekkers in die gebied gevestig het;[3] m.a.w. in Boeregebied gewoon het.

Eerwaarde Ludorf het daarvoor gesorg, dat Montsioa e.a. van die Barolong Kapteins die Britse Regering om ondersteuning gevra het teen "die poging van die Suid-Afrikaanse Republiek om hulle grond in besit te neem."[4]

In Oktober 1870 het President Pretorius, Kruger en T. F. Steyn sommige van die Kapteins op die "wesgrens", en afgevaardigdes van die ander ontmoet. Met die onderhoud het die Kapteins weer erken, dat die Trekkers die werklike eienaars van die betwiste gebied was. Hulle het ook erken, dat hulle met toestemming van Potgieter hulle in die gebied gaan vestig het.[5]

---

1. R. 35/75.
2. Soutter Versameling No. 52 - 14 September 1870
3. Native Affairs Department: History of the Native Tribes of the Tvl. (Pretoria 1905), bls. 8, 9.
4. C. 459 bls. 103 - Brief van Montsioa, 18 November 1870 In hierdie brief word Montsioa genoem die "Paramount Chief". Dit was 'n Uitvinding van Ludorf om die aanspraak van die Kaptein op die grondgebied sterker te maak,
5. T 1/1200 (1929) onder Naturelle Kommissies, onderhoud van 16 November 1870.

Op 21 Desember 1870 het die Volksraad besluit om kwessies in verband met die westelike grens na 'n spesiale Kommissie te verwys. Sonder om die Kommissie te raadpleeg of kennis te gee, het President Pretorius op 1 Maart 1871 die akte van submissie onderteken, waarvolgens hy toegestem het om die saak aan 'n arbitrasiehof te onderwerp.[1] Die arbiters, A.A. O'Reily en Campbell kon nie oorkom nie en die saak is vir finale beslissing aan Luit. Goew. Keate van Natal gestuur,[2] wat die betwiste gebied aan die Inboorlingkapteins as onafhanklike eienaars toegeken het.[3] Hierdie gebied wat deur Keate aan die Inboorlinge toegeken het, het plase ingesluit wat van 1849 reeds deur die Trekkers bewoon was.[4]

Die Volksraad het dadelik teen die uitspraak geprotesteer Volgens die mening van die Raad was die arbiters, Campbell en Keate partydig. Campbell het direkte belange by die gronde onder arbitrasie gehad. Voor die saak uitgewys was, het die Britse Regering besluit om Waterboer onder Britse beskerming te neem:[5] daarom het die Suid-Afrikaanse Republiek die onpartydigheid van Keate sterk in twyfel getrek.[6] Verder is onwettig hierdeur grond aan ondergeskikte Kapteins afgestaan, sonder die toestemming van Groot Opperhoofde, Massou en Mosjette.[7]

Sir Henry Barkly het wel aan die President op 26 Oktober

---

1. De Volkstem, 18 April 1874; S.S. 61 - 24 Julie 1871; C. 459 bls. 149-151
2. C. 459, bls. 190.
3. St. Courant. Z.A.R. No. 370, 21 Maart 1871, K.G.No. 614
4. S.S. 60 - Memorandum van F. Kleyn.
5. Volkstem 18 April 1874.
6. R. 253/71; C. 459, bls. 148.
7. S.N. 1. 109/79.

1871 laat weet, dat die Britse Regering van plan was om nie alleen die gebied van Waterboer suid maar ook noord van die Vaalrivier te annekseer en hom kennis gegee, dat die amptenare van die Suid-Afrikaanse Republiek met die uitvoering van hulle pligte in die gebied moes staak, maar in die praktyk het die Republiek in besit van die betwiste gebied gebly. Die Suid-Afrikaanse Republiek het die Keate-uitspraak nie erken nie.[1] Die Boere wat in die gebied gewoon het is vermaan om niks te doen wat aanleiding tot vyandelikhede kon gee nie, en die Inboorlinge om hulle stil en rustig te gedra.[2]

Om egter misverstand in die toekoms te vermy en

met het doel om vrede en goede regering te bewaren, zonder nogtans in eenig opzigt afstand te doen van de aanspraak der Regeering van de Z.A.Republiek op dit gebied of op eenige wijze het plegtig protest der Regeering tegen de uitspraak van zijne Excellentie Luitenant Goewerneur Keate in die Bloemhof arbitragie zaak te verkrachten of te beroepen,

het President Burgers op 25 November 1872 'n ooreenkoms met die Korannerkaptein Dawid Massou, gesluit waardeur die Korannas afstand doen,

van alle hun regt en gezag op het grondgebied ten noorden van de Vaalrivier waarop gezegde natie aanspraak maakt .. en verklaren hiermede de gezegde Korannanatie door de ondergetekende voortaan onderdanen te zijn van en getrouw aan de gezegde Z.A. Republiek. 3.

Aan Massouw en sy volgelinge sou 230,000 morge afgestaan word wat vry sou wees van enige belastings, maar Massou met al sy volgelinge sou onderdane van die Suid-Afrikaanse Republiek bly en hulle onderwerp aan die verpligting deur die Staat aan

---

1. St. Court. Z.A.R. No. 406, 26 Desember 1871 - Proklamasie van 4 November 1871; C. 508, bls. 64; R. 1456/70.
2. St. Court. Z.A.R. No. 406, 26 Desember 1871
3. St. Court. Z.A.R. No. 508, 14 Januarie 1874, K.G.No.140
St. Court. Z.A.R. No. 465, Februarie 1873.

hulle as sulks opgedra.

Soortgelyke ooreenkomste is op 1 Junie 1873 met Mosjette, grootopperhoof van die Barolongs,[1] en op 11 Desember met Gasibone, grootopperhoof van die Batlapiens, gesluit.[2]

Die Suid-Afrikaanse Republiek het nou 'n duggel aanspraak op die gebied gehad, nl. kragtens die reg van oorwinning en ooreenkoms. Hulle het egter hier ook direkte regering van die Inboorlinge vermy deur in die ooreenkomste te bepaal, dat die Kapteins soos voorheen hulle stamme sou regeer.[3]

Nieteenstaande hierdie verklaring van President Burgers het vyandige tydskrifte soos "The Field" die ooreenkoms as 'n /aanhechtings politiek" beskou, 'n vervulling van "'n langberaamde plan." Die Blad erken egter dat die aangenome politiek verstandig en die handelwyse heeltemal wettig was omdat Gasibone "die Beste aanspraak het op die grond volgens erfreg en volkskeuse."[4] Om hierdie verdrae as anneksasie- verdrae te beskou was heeltemal verkeerd. President Burgers het dit ten minste beskou as 'n segregasie van Naturelle binne die gebied.[5] Dit het ooreengekom met die politiek wat gevolg is teenoor ander Inboorlingstamme. Deur die ooreenkomste het dus opnuut die aanspraak van die Suid-Afrikaanse Republiek op die gebied waarop die Korannas, Barolongs en Batlapiens gewoon het bekragtig.[6] Die "Natal Witness" het die President met hierdie sukses gelukgewens.[7]

Die ooreenkoms met Gasibone het nie in die kraam

---

1. St. Court. Z.A.R. No. 159, 1 April 1874: S.N. I 109/79
2. Byv. St. Court. Z.A.R. No. 515, 4 Maart 1874.
3. Volkstem 10 Januarie 1874 en 24 Januarie 1874.
4. Volkstem 10 Januarie 1874.
5. Volkstem 24 Januarie 1874. C.3219, bls. 42, 43.
6. R. 796/75; Byv. Volkstem, 18April 1874, C. 3114 bls. 74.
7. Volkstem 24 Januarie 1874.

van die imperialisties gesindes gepas nie. W. C. Palgrave is deur die Luit-Goewerneur van Kimberley na die Kaptein gestuur om hom te adviseer "aangaande de beweerde ontvreemding" aan die Suid-Afrikaanse Republiek van 'n gedeelte van die Batlapiens gebied. Aan Gasibone laat hy weet dat hy hom raad sal gee "waarvoor gij (bolatsie) mij eeuwig danken zult, indien gij niet laat zijn en in staat is om er gebruik van te maken."[1] By Taungs gee Palgrave nie allen vir Gasibone raad nie maar Mankoroane, 'n ondergeskikte Kaptein, is opgestook om sy aanspraak op die Opper-Kapteinskap te maak. Word dit eers erken dan sou dit nie moeilik wees om die ooreenkoms tussen die Republiek en die "Groot Opperhoof" Gasibone waardeloos te maak nie.

Die aanspraak van Mankoroane op die Opperhoofskap was egter ongegrond. Dit was algemeen bekend dat hy nie 'n direkte afstammeling was van die Grootkaptein Molehabane Mothibe en Gasibone nie, maar dat sy Vader Molale was. Daar die aanspraak op koningskap by die Batlapiens op erfreg berus het, was Mandoroane en sy ondersteuners, o.a. Arnot, verkeerd in hulle opvatting.[2]

Mankoroane was egter deur Britse onderdane aangehits om by die Britse Regering aansoek te doen vir ondersteuning, wat hy nodig gehad het om sy onwettige aanspraak op die Opperkapteinskap erken te kry.[3]

Lord Kimberley het op die tydstip nog nie die noodsaaklikheid ingesien om die grondgebied, later bekend as Betsjoeanaland, te annekseer nie en het daarom Sir Henry Barkly, wat meer van 'n Imperialis was, geantwoord dat die Britse

-------------------------

1. Volkstem 7 Maart 1874 - Brief van Palgrave 7 Februarie 1874
2. Volkstem 7 Maart 1874; Groenboek re Londen Conv. 1884. p. 26. In sy memorandum van 4 November 1881, erken Kol. Moysey dat Gasibone van hoër geboorte as Mankoroane was C. 3098, bls. 105.
3. R. 640/73; C. 3114 bls. 87.

Regering nie 'n bondgenootskap met Mankoroane wou aanneem nie. Hy moes Mankoroane ook laat verstaan dat die Britse Regering geen verder uitbreiding van Britse grondgebied sou toestaan nie.[1]

Die invloed van Britse Imperialiste op die "wesgrens" was egter nie sonder gevolge nie. Kort na die aankoms van Palgrave by Mankoroane is deur lg. aanvalle gemaak op vee van Gasibone en op dieselfde dag laat hy vir Gasibone weet dat oorlog moes beslis wie die sterkste was. Daar is selfs stories versprei dat die Regering van Grikwaland-Wes Mankoroane sou ondersteun om die Opperhoofde wat hulle aan die Suid-Afrikaanse Republiek onderwerp het, uit die gebied deur Keate aan die Barolongs toegeken is, te verdrywe, en dat die administrasie van Grikwaland-Wes oor die gebied uitgebrei sou word omdat dit "in belang van beskawing en verspreiding van Kristendom onder die heidense stamme van Suid-Afrika was."[2]

Montsioa wat alreeds getoon het dat hy Brits gesind was, en veral deur die Keate-Uitspraak aangemoedig was om dit te wees, het ook nie die ooreenkoms met Mosjette eerbiedig nie en moes op 16 Augustus gewaarsku word, dat hy die grense van die gebied, aan die Naturelle vir bewoning afgestaan, oorskrei, het. Hy is verder in kennis gestel om by die President van die Suid-Afrikaanse Republiek aansoek te doen as hy verder grond vir bewoning wou hê.[3]

Hierdie Barolongkaptein het mettertyd aangeneem dat hy Hoofkaptein van al die Barolongstamme was, omdat Mosjette

-------------------------

1. Volkstem, 7 Maart 1874.
2. Volkstem, 7 Maart 1874.
3. C. 3841, bls. 163.

en Matlabe, deur ooreenkomste met die Boere te tref, "hulle aan die Boere onderwerp het", terwyl hy dit nie gedoen het nie. Hy het soos Mankoroane ook na die Britse Regering opgesien vir ondersteuning om sy saak vol te hou, en gehoor gegee aan die advies van die Hoë-Kommissaris te Kaapstad en die Luit-Goewerneur van Grikwaland-Wes, wat hom herhaaldelik aangeraai het om sy onderdane stil te hou en sy belange in die hande van die Engelse te laat.[1] Die onluste onder die stamme op die wesgrens was dan, volgens die mening van President Burgers 'n gevolg van die houding van die Hoë-Kommissaris.[2]

Om die sake met die Kafferkapteins met wie die verdrae gesluit was af te handel, het die Uitvoerende Raad op 8 Junie 1875 aan die President, W. Best (die Landdros van Bloemhof) en P. de la Rey opgedra om die grenslyn tussen die Naturelle op te meet, af te baken, te beskryf en kaarte te maak.[3]

Gasibone is op 22 Junie 1875 ontmoet en die grenslyn van die Batlapiens as volg bepaal:[4] Van Makwassiedrif, naby die woning van Potgieter, aan die Vaalrivier in 'n noord-westelike rigting oor die plaas van Buitendag; dan suid van Klipfon-tein, oor die plaas Graspan en Kafferpan tot aan die Hartsrivier, ongeveer halfpad tussen Mamoesa en Taungs, by die inloop van "Matijskopjesspruit" (Matjesspruit).[5]

Ook die grondgebied wat volgens die ooreenkoms met Massou Riet Taaibosch aangegaan was in 1872, is deur die Kommissie

-------------------------

1. C.3114, bls. 87.
2. E.V.R.N. 21 September 1874; St. Court. Z.A.R. No. 505, September 1874.
3. U.R.B. 8 Junie 1875, art. 129, U.R.V.
4. St. Court. Z.A.R. No. 592, 25 Augustus 1875.
5. St. Court. Z.A.R. No. 592, 25 Augustus 1875 - Proklamasie 18 Augustus 1875.

afgebaken.[1]

Na die ooreenkomste met die Kapteins op die "wesgrens" was toestande besonder gunstig maar kort na die anneksasie van die Suid-Afrikaanse Republiek op 12 April 1877 het die Naturelle in die westelike dele begin opstandig word. Hulle het hulle woonplekke versterk en 'n vyandige houding begin aanneem.[2] Die Britse administrasie het voortgegaan om die Britsgesinde Mankoroane te ondersteun as Grootkaptein en dit het die moeilikhede verder laat ontwikkel.[3]

In Oktober 1878 kla die inwoners van die noordelike dele van die vroeër betwiste gebied tussen die Vaal- en Hartsrivier, dat toestande in die dele onuithoubaar was.[4] Ook van distrik Potchefstroom isklagtes ingedien.[5] Geskille tussen die Naturelle was aan die orde van die dag en diefstalle het by die dag toegeneem.[6]

Grondkwessies is weer opgebring. En om die moeilikhede op te los, stel Shepstone op 8 Julie 1878 aan Sir B. Frere voor om terug te keer na die "ou grense" van die Suid-Afrikaanse Republiek en voldoende grond af te baken vir die Naturelle om op te woon;[7] m.a.w. hy stel dieselfde politiek voor wat deur die Suid-Afrikaanse Republiek voor die anneksasie gevolg was.

Die Boere was oortuig daarvan dat die gebied ten weste tot die Kalaharie hulle wettig toegekom het.[8] Dit het hulle beleid teenoor die Inboorlinge hier bepaal en nie die be-

---

1. St. Court. Z.A.R. No. 610, 8 Desember 1875, K.G.No. 2173.
2. T 1/1200.
3. T 1/1200 - Lanyon aan Shepstone 8 Julie 1871; C. 2220, bls. 109.
4. C. 2252, bls. 41; C. 2367, bls. 157.
5. C. 2252, bls. 44.
6. C. 2252, bls. 43.
7. T. 1/1200; J. Links aan Shepstone, 15 Julie 1878; C. 2220, bls. 110.
8. Joubert Versameling No. 1995 bls. 375.

geerte om grondgebied te besit nie.

Hulle het die gebied van Silkaats verower. Die Inboorlinge wat hulle nie met die toestemming van die Boere in die gebied gevestig het nie, het wel deeglik die gesag van Silkaats erken. Hulle is nie onder direkte toesig geplaas nie. Die Boere het van die bestaande Inboorlingorganisasies gebruik gemaak en dit het die stamme aangemoedig om hulle later as onafhanklike stamme voor te doen. Die gebied oos van die Trekkergebied het hulle van baie groter belang beskou, maar hier was Inboorling gevestig wat op die gebied aanspraak kon maak.

Noord van die Limpopo was ook waardevolle grondgebied. Die vraag is nou: Watter beleid sou die Boere teenoor die Inboorlinge hier volg?

Na Silkaats deur die Trekkers oor die Limpopo verdryf is, het hy hom vir 'n tyd by die Makarikari Soutpanne gevestig en ongeveer 1840 aan die bo-waters van die Mzingwane onder die Matopo's, 'n nuwe vesting vir hom opgebou. Ongeveer 1846 het sy impies suid van die Limpoporivier verskyn. Potgieter het 'n kommando versamel en teen hulle opgetrek. 'n Vredestraktaat is met hom gesluit (1846 of 1847) waardeur hy belowe het om geen stamme binne die "grens" van die Republiek aan te val nie. Aan die ooreenkoms het Silkaats hom gehou en sy roofekspedisies beperk tot die gebied noord van die "grens" van die Emigrante.[1] Van die tyd was die verhouding tussen die Boere en Silkaats een van vriendskap.[2]

Op 8 Januarie 1853 het provisionele Kommandant-Generaal P.J. Potgieter 'n ooreenkoms met Moratie, 'n Onderkaptein van Silkaats, gesluit waardeur Silkaats o.a. belowe om die handel in vuurwapens teen te gaan, blankes wat in sy gebied reis te beskerm en hulp te verleen indien hy opgeroep word.[3]

---

1. Groenboek Z.A.R. re Londen Conventie 1884 bls. 27. Die "grens" was waarskynlik die Limpoporivier.
2. E.V.R. 106, V.R. 325/53 en E.V.R. 104, V.R. 38/48.
3. V.R.N. 14 Maart 1853, art. 48.

Die ooreenkoms is in Maart 1853 deur die Volksraad goedgekeur. Deur hierdie ooreenkoms het Silkaats nie 'n onderdaan van die Boere geword nie.[2] Die verhouding tussen die Boere en Silkaats was meer die van bondgenote. Net soos die Swasies as onafhanklik Kaffers hulptroepe vir die Suid-Afrikaanse Republiek gestuur het, het die Boere hier verwag dat Silkaats ook hulp sou stuur.

Nog in dieselfde jaar in 'n tweede ooreenkoms met Silkaats gesluit en hierdie keer deur Kommandant-Generaal A.W.J. Pretorius. Hierdie ooreenkoms het min of meer dieselfde as die vorige bepaal, met die volgende byvoegings: Geskille sou nie met die wapen beslis word nie en misdadigers sou uitgelewer word.[3] Die doel van die ooreenkoms was blykbaar om die vriendskaplike verhouding tussen die Boere en Silkaats te versterk.

Silkaats het van sy kant probeer om die vrede te bewaar deur volgens Inboorlinggebruik twee olifantsbultande en een koeitand as teken van vriendskap aan Potgieter te stuur[4] en reisigers uit die Suid-Afrikaanse Republiek vriendelik te ontvang.[5]

Die goeie vooruitsigte vir vriendskaplike betrekkinge is hier ook verduister deur die invloed van 'n Imperialistiesgesinde verteenwoordiger van die Londense Sendinggenootskap. In 1858 het Kommandant-Generaal Schoeman 'n kommissie na Silkaats gestuur om die ou vriendskaplike betrekkinge te onderhou, en die kommissie is terug gestuur sonder dat hulle die Kaptein gesien het.

-------------------------

1. V.R.N. 14 Maart 1853, Art. 48.
2. Agar-Hamilton is blykbaar van oordeel dat die ooreenkoms die gewone pligte van 'n burger" op Silkaats gelê het: m.a.w. dat hy onderdaan was - Nat. Pol. bls. 80 -Vgl. ook proklamasie van Pretorius van 1868.
3. S.N. 78.
4. E.V.R. 106, V.R. 377/53.
5. R. 1229/56; St. Court. Z.A.R. No. 44. 1858.

Deur Kaffers is aan die Kommissie meegedeel, dat daar vier handelaars "in verband met de Heer Moffat" by Silkaats was met vuurwapens en ammunisie.[1] Hierdie berig het die Suid-Afrikaanse Republiek wakker laat skrik. Op 22 September 1858 het die Volksraad besluit dat niemand toegelaat sou word "op de gronden der Z.A. Republiek waar de opperhoofden Sogomo en Mazelikatze toegelaten zijt te wonen,"[2] daar te gaan jag of handel sonder dat verlof verkry was van die President van die Suid-Afrikaanse Republiek, die Kommandant-Generaal, of 'n persoon wat daartoe gemagtig sou wees.[3]

Vir die volgende paar jaar kry ons geen verdere ontwikkeling in die verhouding tussen die Boere en Silkaats nie. Silkaats wasnog gretig om die vrede met die Boere te bewaar. In 1861 het hy aan Albasini, die Superintendent van Kafferstamme in Soutpansberg laat weet dat die Boere weer by hom moes kom jag,[4] en in Desember 1861 is Kommandant Viljoen nog vriendelik deur die Kaptein ontvang.[5]

Die proklamasie van Pretorius van April 1868 waardeur die grense van die Republiek bepaal is, het 'n groot deel van die gebied noord van die Limpoporivier ingesluit.[6] Kort hierna het gerugte Natal bereik dat goud ontdek was in die grondgebied van Silkaats. Dit het die Natalse Administrasie ook aangespoor.[7] Op 3 Junie 1868 skrywe

---

1. St. Court. Z.A.R. No. 40, 20 Augustus 1858. St. Court. Z.A.R. No. 41 1858.
2. Hier is bedoel die gronde wat in 1868 deur die Proklamasie van Pretorius noord van die Limpopo ingesluit is.
3. Locale wetten Z.A.R. 1849-1885, bls. 109.
4. R. 4602/61.
5. R. 4886/61.
6. Die noordgrens is as volg bepaal: "ten noorden met deze Rivier (Pafurie) op, tot waar het gebergte Spelonken aan de Limpopo of Krokodilrivier schiet, met dit gebergte, tot waar het zelve Noordwaarts naar de zonga draaid, van het westelijk punt of de hoek van het gebergte met eene regte lijn naar de Kuwaij waar de rivier Slangalie in dezelve loopt, vervolgens met de rivier Kuwaij tot waar deze rivier in de Zongarivier loopt, en met de Zonga tot in het meer Ngamie." St. Court. Z.A.R. No. 243, 29 April, 1868.
7. Kidnapping and Enslaving of young Africans by the people of the Transvaal Republic, bls. 27.

Sir P. E. Wodehouse aan die Britse Regering dat die Luit.-Goewerneur van Natal sterk daarop aangedring het dat afgevaardigdes na Silkaats gestuur sou word. Daar Britse Imperialisme nog nie ryp was vir ontplooiing in Suid-Afrika nie, het Sir P.E. Wodehouse nie vergeet om melding te maak van die anargie wat in die binnelande onder die barbare kon ontstaan, as die Britse Regering nie aandag aan die gebied gee nie.[1] Wodehouse het besef dat die ontwakende Imperialisme nog nie ondersteuning van die filantrope nodig gehad het om die Britse Regering tot inmenging te beweeg. Hy was blykbaar gretig om dadelik te handel, maar het op die tydstip nie die nodige fondse tot sy beskikking gehad vir so 'n onderneming nie.[2] Die Britse Regering was egter ook nie gewillig om in die gebied in te trek nie. Die Britse Regering het wel dit goedgekeur dat die Kaapse Regering 'n verteenwoordiger na die gebied van Silkaats sou afvaardig maar aan Wodehouse is kennis gegee "you will distinctly disclaim any responsibility on the part of Her Majesty's Government for the result of the undertaking."[3]

Kommandant Jan Viljoen het in 1868 weer 'n besoek aan Silkaats en die Bamangwatostam ten ooste van Silkaats gebring en die laasgenoemde die beskerming van die Suid-Afrikaanse Republiek aangebied, maar 'n verteenwoordiger van die Londense Sendinggenootskap, wat soos sy kollegas ook met imperialistiese ideale besiel was, het ook die keer nie geslaap nie. Op 29 maart 1869 rig hy in die naam van die Kaptein van die

---

1. Kidnapping and Enslaving of young Africans by the people of the Transvaal Republic, bls. 12, 13, 32. Brief van 24 September 1868.
2. Dieselfde, bls. 14.
3. Dieselfde, bls. 23.

Bamangwato 'n brief van Wodehouse, waarin die Hoë-Kommissaris versoek is om die gebied van die Kaptein onder Britse beskerming te plaas.[1] Die Hoë-Kommissaris kon egter nie aan die versoek voldoen nie en die Britse Regering wou nie. Die invloed van die Sendeling het egter nadelig gewerk op die uitbreiding van die invloed vandie Suid-Afrikaanse Republiek in die gebied.

Kommandant P. Kruger het gemeen, dat dit tyd was om die belange van die Republiek in die noorde te verseker. Op 8 Augustus skrywe hy aan P. Lee,[2] wat in die nabyheid van Silkaats was, dat dit wenslik was dat die belange van die Suid-Afrikaanse Republiek in Matabeleland verteenwoordig sou word deur 'n Diplomatike Agent by Silkaats, en versoek hom om die funksies op hom te neem. Hy voeg by:

Voorlopig is mijn nederig versoek dat geen vreemde mogendheden eenige ondernadelingen met het opperhoofd Salakats zouden aangaan tot tijd en wijle n.m.l. indien het voor U. Ed. aannemelijk is U.Ed. als onze Diplomatische Agent aangesteld te zien. 8.

Op 15 November het P. Lee geantwoord dat hy gewillig was om die diens te aanvaar as hy daarvoor vergoeding sou ontvang.[4]

Op 5 September 1868 is Silkaats oorlede, en in 1870 is hy opgevolg deur Lobengoeloe. Die nuwe Kaptein was ook vriendskaplik teenoor die Suid-Afrikaanse Republiek gesind. Op 7 November 1879 het Landdros P. J. van Staden van Rustenburg laat weet, dat die Matabelekaptein verklaar het, dat hy deur Jan Joubert aansoek gedoen het, om 'n bondgenootskap met die President te sluit, maar dat hy nog geen antwoord gekry het nie.[5] In dieselfde jaar het Lobengoeloe 'n soortgelyke

------------------------

1. Kidnapping and enslaving of young Africans by the people of the Transvaal Republic, bls. 14.
2. R. 1041/68.
3. Dr. S. P. Engelbrecht: Paul Kruger's Amptelike Briewe, bls. 192.
4. Dieselfde.
5. R. 1787/73.

boodskap deur middel van 'n seker Viljoen aan die Suid-Afrikaanse Republiek laat weet. Die Boere was egter hier te stadig en die invloed van Britse onderdane het vir die Suid-Afrikaanse Republiek nadelige gevolge gehad.

Op 10 April 1876 het Lobengoeloe aan die President laat weet dat gerugte versprei was, dat 400 of 500 Boere hulle klaar gemaak het om sy gebied in te trek. Hy het hierteen geprotesteer en aan die President kennis gegee dat hy verplig sou wees om sy grondge ied te beskerm. Dieselfde dag net Lobengoeloe met behulp en waarskynlik op advies van J. B. Thomson, van die Londense Sendinggenootskap, aan die "Vriend van die gekleurderasse", Sir Henry Barkly, om hulp gevra om sy gebied te beskerm teen die intrekkers.[1]

Sir Henry Barkly was baie gretig om die grondgebied van England in Suid-Afrika uit te brei, maar daar moes voordele aan so 'n uitbreiding verbonde wees en ander redes, dan net die uitbreiding van grondgebied aangevoer kon word, om die Britse Regering tot so iets te beweeg. Gevolglik kon die Hoë-Kommissaris op die versoek nie handel nie.

Die belangstelling van die Suid-Afrikaanse Republiek was meer gerig op die gebied wes en oos van die Republiek. Nieteenstaande die versoeke van Lobengoeloe het die Suid-Afrikaanse Republiek geen verder stappe geneem om sy invloed op die hinterland in die noorde te vestig nie. Eers op 6 Junie 1887 is aan Piet Grobler volmag verleen om 'n nuwe ooreenkoms met die Kaptein te sluit.[2] En toe was dit byna al te laat.

---

1. C. 1748, bls. 41
2. S.N. 13 - 7/87; C. 5918, bls. 4 en 5.

# HOOFSTUK V.

## NATURELLEBUURSTATE (VERVOLG)

### Oosgrens: Swasies en Soeloes

Deur die Koopkontrak van 25 Julie 1846 het die Boere die aanspraak van die Swasies op grondgebied erken. Hierdeur is die grondgebied wat min of meer noord en noord-oos aan Swasieland grens, vir 100 aanteelbeeste, wat in twee paaimente betaal moes word, geruil. Die eerste paaimente moes 'n maand na die kontrak gesluit is en die tweede twee jaar daarna betaal word.[1]

Voor die tweede betaal is, het Kommandant-Generaal W.F. Joubert op 4 Julie 1855 aan die Kommissie-Raad laat weet dat Oemswas nog 'n stuk grond wou verkoop. Die Kommissie-Raad het hom daarop gewys, dat hy volgens die instruksie aan die Kommandant-Generaal geregtig was om sulke sake te skik en verklaar verder:

> het allesins wenschlijk is om zooveel gronden als mogelijk is van inlandsche stammen te kontracteeren.[2]

Dit was die beleid wat die Boere teenoor die Inboorlinge

-------------------------

1. R. 117/46. Hierdie ooreenkoms is nooit deur die Swasies ontken nie en tog word beweer: "That the lands were not in the gift of a regent of a minor son of a chief whose people had never occupied them did not trouble the Volksraad. A scrap of paper covered with amultitude of shortcomings." Walker: The Great Trek, p. 356.
2. L.I. V.R.N. 27 Okt. 1859, art. 47, E.V.R. Iv. Kom. V.R.N. 4 Junie 1855, art. 20.

gevolg het. Hier het die Boere egter met onafhanklike buurstate te doen gehad. Hulle het die onafhanklikheid van die Swasies erken en moes daar volgens handel. Die Swasies het op grond aanspraak gemaak wat die Boere van broot belang beskou het. Hulle het van die begin af besef, dat verbinding met die see en 'n eie seehawe vir hulle van die grootste belang was. Die houding wat die Boere teenoor die Inboorlinge oos van die Republiek aangeneem het is tot groot mate bepaal deur die begeerte om in verbinding met die see te kom. Hulle was nie tevrede om net in verbinding met Delagoabaai te wees nie, maar wou ook 'n eie seehawe hê. Met die doel voor oe het die Volksraad in die begin van 1847 besluit om 'n kommissie na Inhambane te stuur.[1] Omdat dit in die tyd van die jaar te ongesond was in die laeveld wat die kommissie moes deur gaan, het die nie vertrek nie. Gevolglik het die Volksraad op 20 Junie 1848 weer besluit om 'n kommissie te stuur,

om alles te doen het geen tedoen is tot best wil voor land en volk het zij vrede te besluiten met den inlandsche stammen om den weg te openen tot Jambana. 2.

Ook die plan het nie geluk nie.

Kommandant-Generaal Joubert het op 21 Julie 1855 weer 'n ooreenkoms met die Swasies gesluit.[3] Volgens die verdrag is 'n smal strook land langs die noordelike oewer van die Pongolarivier tot aan die Lebomboberge aan die Suid-Afrikaanse Republiek afgestaan.[4] Een van die redes waarom die Swasies die gebied verruil het, was omdat hulle gehoop het, dat die Blankes dit sou bewoon en so 'n skeiding sou vorm tussen hulle en die Soeloes. Toe die Soeloes later die gebied gaan bewoon,

---

1. E.V.R. 104, V.R. 23/47.
2. V.R.N. 20 Junie 1848, art. 1.
3. R. 3799/60: R. 685/65; R. 4195/60; Soutter Versameling Pak VII. 1; S.N. 78; L. III, 9; L.I. 3. U.R.B. 13 Maart 1860, art. 1.
4. Soutter Versameling Pak VII I. V.R.N. 16 April 1855 Art. 10.

het die Swasiekaptein die aandag van die Suid-Afrikaanse Republiek op die verstandhouding, dat die gebied deur blankes bewoon sou word, gevestig.[1] Vir die Boere was die ooreenkoms van belang omdat dit hulle nader aanddie see gebring het.

Die grenslyn van die geruilde grond is nie afgebaken nie en die grond is ook nie dadelik deur die Boere bewoon nie. Baie Swasies het hulle in die gebied gaan vestig.[2] Toe aan die Kaptein gevra word waarom hy dit toelaat, het hy geantwoord, dat die Swasies die gebied sou ontruim sodra die Blankes dit bewoon.[3] Omdat onsekerheid in verband met die gronde by die grens bly staan het,[4] het Potgeiter van Lydenburg in Junie 1865, voorgestel dat 'n Kommissie aangestel moes word om die grenslyn af te baken.[5] Eers in Januarie 1866 het die Uitvoerende Raad 'n Kommissie benoem om die grondkwessies na te gaan.[6] In Junie het die Kommissie die grond wat voorheen afgestaan was deur die Swasies, afgebaken en op 2 Julie 'n nuwe ooreenkoms aangegaan, waardeur nog 'n stuk grond aan die Suid-Afrikaanse Republiek afgestaan is vir 110 beeste en 40 komberse.[7] Vyftig beeste is nog dieselfde maand aan die Swasies betaal en die res van die verpligtinge is in Junie 1867 nagekom.[8]

Hierdie ooreenkomste is deur die Swasies erken en

---

1. L. I. 3. U.R.B. 13 Maart 1860, Art. L.
2. L. I, 3. U.R.B. 12 November 1858 art. 13;V.R.N. 13 Junie 1859; V.R.N. 13 Junie 1859 art. 39.
3. L. I. 3, U.R.B. 18 Maart 1860, Art. 4.
4. R. 449/65.
5. R. 685/65; U.R., U.R.B. Feb. 1866, art. 73.
6. Soutter Vers. Pak VII, 3 en Pak. VIII, 3.
7. Soutter Vers. Pak VII, 3 Verslag van Kommissie.
8. R. 633/67; R. 64/69.

nagekom. Verlof is van die Suid-Afrikaanse Republiek gevra wanneer die Swasies hulle in die geruilde gronde wou gaan vestig.[1]

Oemswas het na die ooreenkoms met die Blankes hom as 'n "kind" van die Regering beskou en die Kommandant- Generaal het van die erkende gesag gebruik gemaak om die Kaptein te belet om Kommandos uit te stuur na naburige stamme sonder sy toestemming.[2] Die Kaptein het ook alles in sy vermoë gedoen om alles wat tot onenigheid met die Boere kon lei te vermy. In Julie 1860 vra hy selfs verlof van die Landdros van Lydenburg om 'n vrou van hom wat by Soutpansberg was, te laat haal.[3]

Die Boere het die Swasies ook as 'n soort bondgenoot beskou. So is in 1861 van die Swasies hulp gevra teen die opstandige kaffers in die noordelike dele van die Republiek. Hulle was gewillig, maar was besig om hulle lande te oes en kon toe nie aan die versoek voldoen nie.[4] Op 2 November 1863 het die Krygsraad weer besluit om Oemswas om hulp te vra.[5] As gevolg van Burgergeskille het die Kommando van die Suid-Afrikaanse Republiek nie in 1863 uitgetrek nie. In Junie 1864 het 'n Swasiekommando teen die vyande van die Republiek opgetrek en voor die Kommando van die Boere enige hulp kom verleen,

---

1. R. 85/69.
2. R. 4195/60.
3. R. 3852/60; R.4000/60; R. 3943/60.
4. L. IV. 12., Dagboek van Landdros van Lydenburg, 9 Julie en 17 Desember 1861.
5. U.R.B. 22 November 1867, Art. 8, U.R. II.

het die Swasies vir Maleeu aangeval en 'n groot deel van die stam uitgemoor.[1] Die Swasies was in 1864 ook gewillig om die Boere teen die opstandige Mapog te ondersteun maar hulle het 'n aanval van die Soeloes verwag en toe nie opgetrek nie.[2]

Aan die ander kant het die Swasies gemeen dat hulle op die ondersteuning van die Suid-Afrikaanse Republiek ook kon reken. In Januarie 1871 stuur die Swasies gesante na die Landdros van Lydenburg (A. P. Jansen) om hom te vra om beskerming teen Sekoekoenie en Ketswajo.[3] Die Landdros het aan die Swasies voorgestel dat hulle 'n jaarlikse belasting aan die Suid-Afrikaanse Republiek moes betaal, en dan deur die Republiek beskerm sou word. Hiermee was die verteenwoordigers van die Swasies tevrede. Hulle moes egter eers die saak vir goedkeuring voor die Koningin en haar Raad lê, terwyl die Landdros die goedkeuring van die Regering moes kry.[4]

Die Uitvoerende Raad het op 20 Maart 1871 besluit om die Koningin te laat weet, dat die Regering gewillig was om haar as onderdaan te neem en 'n kommissie sou stuur om die saak met haar as onderdaan te neem en 'n kommissie sou stuur om die saak met haar te bespreek.[5] In Desember is 'n Kommissie aangestel.[6] Hierdie Kommissie het nie die opdrag van die Uitvoerende Raad uitgevoer nie; gevolglik is hulle onderhandelinge deur die Regering afgekeur.[7] Die Volksraad was van mening dat onderhandelinge weer met die Swasies aangeknoop moes word, en dat by die traktaat wat met die Swasies gesluit moes word,

---

1. R. 384/64; S.N. I. 105/79.
2. R. 926/64.
3. Sekoekoenie het 'n dreigende houding aangeneem en in Julie 1870 het 'n Soeloe-impie 'n inval in Swasieland gemaak. R.1114/70.
4. R. 124/71 - brief van Landdros Jansen.
5. U.R.B. 20 Maart 1871.
6. U.R.B. 9 Desember 1871, art. 117.
7. U.R.B. 7 Februarie 1872, Art. 5.

gevoeg moes word:

dat de Amazwasies zich verbinden om geene gronden af te staan of te verhuuren zonder toestemming van de Z.A.Republiek. 1.

Op 19 Desember 1874 het die Kommissie vertrek en op 23 Desember het hulle by die hoofstat van die Swasies aangekom. Hier het die Landdros (die voorsitter van die Kommissie) verneem dat Sasobasa, een van die onder-kapteins van Oemswas, wat met een van laasgenoemde se bloedverwante getroud was, van plan was om sy eie seun i.p.v. Oembandien, die wettige opvolger, op die troon van die Swasies te plaas. 'n Kommando is in die nag deur ondersteuners van Oembandien na Sasobasa gestuur en hy met enige honderde meide en kinders is vermoor.[2]

Die Landdros het tot die oortuiging gekom dat die verdeeldheid onder die Swasies tot ernstige bloedvergieting in Swasieland sou lei. Hy was van mening dat 'n groot deel van die Swasies dankbaar sou wees, om onder die beskerming van die Suid-Afrikaanse Republiek opgeneem te word. Hy het egter aan die Swasies laat verstaan, dat hy net kom kyk het hoe toestande was, en dat hy aan die Regering sou rapporteer. Hulle het hom toe belowe om die volgelinge van Sasobasa met rus te laat.[3]

Die Suid-Afrikaanse Republiek het gevrees dat Britse verteenwoordigers ook met die Swasies sou onderhandel. Hulle was bang dat die goeie verhouding wat daar tussen hulle en die Swasies bestaan het, verbreek sou word. En as Britse invloed eers in Swasieland gevestig was, sou hulle plan om

---

1. V.R.N. Februarie 1872, Art. 572.
2. R. 25/75.
3. R. 1850/74.

om deur Swasieland in verbinding met die see te kom verydel word. Die Landdros kon egter niks definitief uitvind nie, maar het tot die oortuiging gekom "dat de naam van Shepstone ook daar een aangenaam klank geeft". Hy was seker dat hulle met Natal in verbinding getree het, maar die Swasies het gehoorsaamheid en onderdanigheid aan die Suid-Afrikaanse Republiek betoon. As die Suid-Afrikaanse Republiek die Swasies teen aanvalle van die Soeloes beskerm "is de Swasies de onze zonder slag of stoot."[1]

Van die goeie verhouding wat daar tussen die Boere en Swasies bestaan het is gebruik gemaak en op 1 Julie 1875 'n ooreenkoms gesluit.[2]

Volgens die ooreenkoms sou Swasieland in die toekoms binne die grense van die Suid-Afrikaanse Republiek val. Die Suid-Afrikaanse Republiek wou nie hierdeur juis meer grond verkry nie; gevolglik is bepaal: "Het vrij en onbelemmerd bezitreg en eigendom van de door hen bewoonde gronden" word gewaarborg. Wat van meer belang as uitbreiding van grondgebied was, is die feit dat die Suid-Afrikaanse Republiek na die ooreenkoms beter in staat sou wees om Britse invloed uit die gebied te weer en hy nader aan die see gekom het. Die Swasies moes onderneem
handels- en anderen wegen te beveiligen te verbeteren en vrij en ongehinderd te laten tot algemeen nut, als ook het maken van spoorwegen.

Die Swasies sou onderdane van die Suid-Afrikaanse Republiek wees, maar die Republiek wou nie belas wees met die regering van die Inboorlinge nie. Gevolglik sou die Swasies hulle self regeer, volgens hulle eie wet-te en gebruike "in zooverre dezelve menschelijk, billijk en houdbaar zijn."

-------------------------

1. R. 1850/74.
2. S.N. 78 - Ooreenkoms van 1 Julie 1875; St. Court. Z.A.R. No. 592, 25 Augustus 1875, K.G. No. 200

Die Suid-Afrikaanse Republiek het egterdie reg voorbehou om wanneer dit nodig mag blyk 'n amptenaar aan te stel "als opzigt in hun midden." Om na die ooreenkoms grondkwessies te voorkom, is deur die Uitvoerende Raad op 10 Augustus 1875 besluit om onmiddelik op die grens van die "gewaarborgde grond" (Swasieland) plase van 1500 tot 2000 morge te laat uitgee.[1] Die Regering was nie van plan om die Swasies binne die bepaalde grens te hou nie Die Landdros van Lydenburg (Cooper) het in 1875 kennis gegee, dat die Swasies hulle op die plase van die Boere kon vestig wanneer die eienaar hulle daartoe verlof gee.[2] Die Suid-Afrikaanse Republiek wou 'n duidelike skeidingslyn tussen die Blankes en die Swasies hê, maar aan die ander kant aan die Swasies verlof verleen om in diens by dieBoere te tree.

Die vriendskaplike verhouding tussen die boere en die Swasies het bly voortbestaan. Met die uitbreek van die Sekoekoenieoorlog het die Swasies hulle getrouheid aan die Suid-Afrikaanse Republiek nog betoon deur aan die Blankes ondersteuning te stuur. Maar kort na die anneksasie van die Transvaal 1877 het die verhouding tussen die Blankes en die Swasies gespanne begin word.[3] In September 1877 is Robert Bell, terwyl hy besig was om 'n Swasie, Mabegaan, te laat arresteer, aangeval en vermoor,[4] en kort hierna het daarvir die eerste keer kwessies oor grondbesit voor die dag gekom.

<u>SOELOELAND</u>:

Die beleid van die Boere teenoor die Soeloes is bepaal deur dieselfde faktore wat hulle verhouding teenoor die Swasies beinvloed het. Ook die Soeloes is as 'n onafhanklike stam beskou. En ook die Inboorlinge het op gebied aanspraak gemaak wat die Boere graag wou hê omdat dit aan die see gegrens het.

---

1. U.R.B. 10 Augustus 1875, Art.146: St. Court. Z.A.R. No. 622, 1 Maart 1876, K.G.No. 59.
2. L. III. 8.
3. R. 2764/77.
4. Tvl. Gvt. Gazette No. 26, 6 Oktober 1877, K.G.No. 118.

Die Trekkers kon van die begin aanspraak maak op 'n goeie verhouding teenoor die Soeloes, omdat Panda op 14 Februarie 1840 deur Pretorius as Opperhoof van die Soeloes verklaar is.

Panda het ook teenoor die Boere noord van die Vaalrivier 'n vriendskaplike verhouding aangeneem. In Januarie 1845 stuur hy na Hoof-Kommandant Potgieter gesante om te verneem waar hy was en hom te vra, wat hy in 'n streek maak "waar hy nie 'n bestaan kan maak nie." Hy laat ook aan Potgieter weet, dat hulle saam moes staan en die Swasies se grond afneem. Hierop het Potgieter hom laat weet, dat die Emigrante in vrede met die Swasies lewe, en dat hy en die Swasiekaptein Rapoesa, met die volgende nuwe maan by hom moes verskyn, dan sou hy hulle moeilikhede ondersoek en sien wie reg was.[1] Panda het die voorstel nie aangeneem nie. Gevolglik het daar nie verdere ontwikkelinge in die opsig plaas gevind nie. Potgieter wou nie inmeng in die geskille tussen Inboorlinge wat nie op Trekkergebied gevestig was nie. Hy sou hom "natuurlikker wijze" nie daarmee bemoei nie, maar dan moes hulle buite die "Boeregebied" bly.[2]

As gevolg van die vriendskaplike verhouding wat daar tussen die Boere en die Soeloes bestaan het, het baie Blankes Soeloeland besoek. Miskien was dit as gevolg hiervan, dat Panda in 1847 die Volksraad versoek het om verteenwoordigers na hom te stuur.[3] Dit is nie bekend of die Volksraad aan die versoek voldoen het nie. In dieselfde jaar egter het Boere privaat van Panda die reg verkry om hulle langs die Buffelsrivier te vestig.[4] 'n Definitiewe grens het toe nog nie tussen

-------------------------

1. V.R.N. 20 Januarie 1845, Art. 1.
2. R. 121c/47.
3. V.R. 36/47 - Brief van Landdros N. Lombart 24 Desember 1847
4. C. 2220, bls. 370.

die Soeloes en die Boere bestaan nie. Op 19 September 1849 is die eerste besluit geneem om die Soeloegrens tot seker mate te bepaal toe die Volksraad besluit het, dat die volgelinge van Panda nie oor die "Commatie"[1] mag kom nie.[2]

Op 20 Augustus 1852 is deur Panda aan Kommandant-Generaal A. W. J. Pretorius die volgende grondgebied afgestaan: van die Drakensberg tot aan die Bloedrivier, w aar die oorwinning oor die Soeloes plaasgevind het; vandaar na die Wit-Oemwolosie-rivier en dan langs die Wit-Oemwolosie af na die see; van daar na die "mond van die Latoas tot aan die mond van Togela."[3] Dit is nie duidelik of met die ooreenkoms bedoel was dat die grondgebied van die oorsprong van die Wit-Oemwolosie tot die mond van d ie Latoas ( die Oemslatosie) of tot die mond van die Wit-Oemwolosierivier sou strek. Wat egter duidelik genoeg uit die ooreenkoms blyk, is die begeerte van die Trekkers om in verbinding met die see te bly.

Hierdie grond het Pretoruis nie verkry omdat hy dit op die tydstip nodig gehad het vir bewoning nie, maar soos hy in sy proklamasie van 27 Desember 1852 verklaar het:

om ongenoegen van de naburige stammen te vermijden en ook het ongenoegen, die zelfs kan ontstaan door Britsche Gouvernement.

Mense wat hulle in die streke gaan vestig het, sou n ie op wettig erkende p lase woon nie, voordat die gebied daarvoor oopgesit was.[4]

Pretorius was nie verkeerd toe hy gevrees het dat die

---

1. Dit is nie duidelik watter rivier hier bedoel word n ie. Die algemeen erkende grens van die Pongolarivier.
2. V.R.N. 19 September 1849, art. 41.
3. R. 1253; E.V.R. 260.
4. E.V.R. 260, K.G. 27 Desember 1852.

Britse Regering hom miskien met die onderhandelinge met die Soeloes sou inmeng nie. In 1852 het die Luit-Goewerneur van Natal al met die Goewerneur van die Kaapkolonie oor die saak gekorrespondeer en op 3Junie 1853 het hy aan die Britse Regering geskryf dat die Boere nie die reg gehad het om besit te neem van die besitting van 'n onafhanklike Naturelle Soewerein nie. Die grondgebied wat die Boere "so onwettig op inbreuk gemaak het," was die naby die Buffelsrivier. Die Luit.-Goewerneur "het gevrees" dat daar oorlog sou uitbreek tussen die Boere en die Soeloes en as die Boere die oorwinning behaal "wat waarskynlik sou gebeur," sou groot hoeveelhede Soeloes Natal instroom, en dit sou Natal aan groot gevare blootstel.[1] Die Britse Regering het op die tydstip nog nie belang gestel in die gebied nie; gevolglik het hulle nie in die sake in gemeng nie.

Op 14 Maart 1853 het die Volksraad 'n Kommissie, bestaande uit A.W. J. Pretorius, W. Joubert, C. J. Enslin en J. Grobler aangestel om die grens van die grond deur Panda afgestaan te bepaal,

met dien verstande dat er geen nadeel uit geboren kan worden de publieke stand en welvaard betreffende. 2.

As gevolg van die afsterwe van Pretorius is op 19 September 1853 'n Nuwe Kommissie benoem: Kommandant-Generaal M. W. Pretorius, W. F. Joubert, P. J. Coetzer, J. H. Grobler, C. J. Meyer en J. D. Middel as Sekretaris. Die Kommissie moes op 15 Januarie 1854 aan die Vaalrivier by Daniel Luus vergader, om daar met die Britse Kommissaris te verenig en dan die grenslyn tussen die Britsegrondgebied en die van die Suid-

-------------------------

1. C. Settlement of Natal, 19 Augustus 1853, bls. 105, 106, 156.
2. V.R.N. 19 September 1853, Art. 82, E.V.R. Iv.

Afrikaanse Republiek te bepaal - van Vaalrivier tot op Drakensberg en van Drakensberg tot aan die see.[1] Ook die Kommissie kon as gevolg van die moeilikhede met Setsjelie, Makapaan en Mapela nie die opdrag uitvoer nie. As gevolg van die Proklamasie van Pretorius van Desember 1852, waardeur hy die bewoning van grond wat op die Soeloegrens afgestaan is, verbied het, het daar 'n soort van onafhanklike neersetting, die van Utrecht, ontwikkle.[2] Hierdie "buffelsrivierse Emigrante" het op 8 September 1854 'n ooreenkoms met Panda gesluit waardeur aan hulle vir 100 beeste afgestaan is die grondgebied wat min of meer tussen die distrik Lydenburg en die Buffel- en Bloedrivier lê.[3]

Op 5 November 1854 is voor 'n Kommissie-Raad te Lydenburg 'n memorie gelê, waarin die Volksraad versoek is om 'n ooreenkoms met Panda goed te keur.[4] Die saak is verwys na die volle Volksraad.[5] Eers op 5 November 1855 het die Volksraad besluit om voorlopig J. C. Steyn as Landdros, 'n Kommandant en drie Veldkornette vir die gebied aan te stel; m.a.w. hulle goedkeuring voorlopig aan die bewoning van die gebied geheg.

In die begin van 1857 het Panda by die Suid-Afrikaanse Republiek om ondersteuning aangeklop teen onderdane van hom wat opstandig begin word het. Panda het verklaar dat hy deur die Boere Koning gemaak was en daarom het hy gereken dat hulle hom ook uit die moeilikheid moes help.[6] Utrecht het intussen 'n afsonderlike Republiek gevorm en op 16 Desember 1856 het die Republiek van Lydenburg tot stand gekom.[7] Dit was dus

---

1. V.R.N. 21 November 1853, Art. 117, V.R.N. IV.
2. P.L.A. Goldman: Berendeneerde Inventarissen van de Oudste Archief-Groepen der Z.A.Republiek (1927) bls. 32.
3. V.R.N. 260; Soutter Versameling Pak No. 1, 17; L.III, 10, Oude Emigrant, 3 April 1860.
4. Kommissie Raad besluit, 5 November 1854 art. 16.
5. Dieselfde, Art. 17.
6. V.R.N. 260 - 11 Jan. 1857 - Notule van Onderhoud; S.N. 6/1878, No. 2.
7. Locale Wetten Z.A.R. 1849-1885, bls. 32.

'n moeilike kwessie vir die Suid-Afrikaanse Republiek om hier in te gryp in moeilikhede van Kaffers wat nie aangegrens het nie. Moeilikhede het in Soeloeland verder nie ernstige wendings geneem nie, sodat die gevraagde hulp nie nodig was nie. Van belang egter is dat Panda nog die Trekkers noord van die Vaalrivier erken het as die persone aan wie hy sy Koningskap te danke gehad het.

In Februarie 1858 is deur A.T. Spies, die Landdros van Utrecht, berig dat Panda grond aan die seekus van die Toegela tot die Slatius (waarskynlik die Oemslatosierivier) aan hom afgestaan het. Hy vra dat 'n kommissie afgevaardig moes word om die grenslyn te bepaal. Op 27 Februarie 1858 het die Uitvoerende Raad van Lydenburg[1] besluit om 'n kommissie af te vaardig om ondersoek in te stel of die grond werklik afgestaan is, en dan 'n ooreenkoms te laat teken, sodat daar later nie moeilikhede kon ontstaan nie.[2] Hierdie grond was gedeeltelik in 1852 aan Pretorius afgestaan, maar omdat hy nie die gronde laat afbaken het nie, het daar nog onsekerheid in verband daarmee bestaan.

Volgens die opdrag van die Kommissie was dit duidelik dat die Republiek van Lydenburg gretig was om die grond van die Soeloes te koop. Hulle het egter gevrees, dat die Britse Regering aanspraak op die gebied sou maak en die Kommissie hierteen gewaarsku:

om rede dat ons voornemen niet is om van onze zijde eenigen bemoeiging te hebben met grond of Inwoners van dien daar het Britse Gouvernement aanspraak op maaken kan. 3.

---

1. Van Maart 1856 het Utrecht pogings aangewend om te verenig met Lydenburg en op 8 Mei 1858 is 'n ooreenkoms gesluit waardeur die twee verenig is. Dit was met die oog op die vereniging dat Lydenburg U.R. in verband met die saak genader is.
2. L. I. 3. U.R.B. 27 Februarie 1858, art. 2.; C.2200 bls. 371.
3. L. III. 7 - Brief van die Volksraad van Lydenburg, 12 Maart 1858.

Gevolglik moes die Kommissie eers seker maak of Panda die grond mag afstaan en hom bewyse vra om sy aanspraak te staaf. Die tydperk toegelaat om die koopsom te betaal, moes vir so 'n lange periode moontlik vasgestel word, om die Regering'n kans te gee om die ooreenkoms bekend te maak, sodat persone wat miskien daarop aanspraak wou maak, kans gehad het om met hulle aanspraak tevoorskyn te kom voordat die bedrag betaal word.[1]

Oók die Suid-Afrikaanse Republiek het weer ernstig begin dink aan uitbreiding na die see. Die Republiek het ook in Maart 'n Kommissie na Soeloeland gestuur. Die Kommissie moes Panda waarsku:

dat er nog door hem of door eenige zijner Kapteins voortaan afstand van grond, aan enig persoon hoe ook genaamd, gedaan zal worden. 2.

Die ou vriendskap en goeie verstandhouding wat daar tussen die Boere en Panda bestaan het moes opnuut aangeknoop word. Geskenke is ook aan die Kaptein en sy opvolger gestuur, as teken van die band van vriendskap tussen die Boere en die Soeloes,

welke vriendschap, de President beschouwt als onwrikbaar te zijn gebleven met de Zoolah natie, sedert Panda's kroning als koning der Zoolahs. 3.

Die Kommissie van Lydenburg kon nie dadelik vertrek nie en teen 10 Maart 1858 het die Uitvoerende Raad verneem, dat daar moeilikhede bestaan tussen Panda en die Britse Administrasie in Natal. Dit is onder die aandag van die Volksraad gebring, dat Panda die Kommissie om hulp sou vra maar

dat wy van zelve al konden wij dat ook doen, toch zekerlijk nooit een Kaffer zullen helpen in een oorlog tegen Christenen. 4

As die oorlog uitbreek sou die Britse Regering meen dat die

---

1. L. I. 4. - Instruksie aan die Kommissie.
2. R. 1946/58 - Instruksie van 9 Maart 1858.
3. Dieselfde.
4. U.R.B. 10 Maart 1858, Art. 4.

Kommissie die Soeloes opgestook het en die Uitvoerende Raad het gevrees, dat dit nadelig vir die Republiek sou wees.[1] Gevolglik het die Kommissie nie dadelik vertrek nie.

Die afgevaardigdes van die Suid-Afrikaanse Republiek het met hulle werksaamhede aangegaan en op 30 Maart 1858 daarin geslaag om 'n ooreenkoms met Panda tesluit waarin hy verklaar:[2]

dat hij med zijn geheele rijk is Een onderdaanig van de Gouvernement van de zuijd Africaansche Republiek te zijn in dat het land van waar de dongeela uijd draakensberg kom tot waar hij in de see loop in langs de seekus med alle de haavens die alreeds uijdgevonden is en noguijdgevonden sal worden tot aan Comwoena door de berg loebombo loop tot aan de zee het eigendom van de Goevernemend van de Suijd Africaansche Republiek te zijn in dat hij Umpanda ..... van voormelde grond aan geen menschen weereld afgestaan heef in dat hij van nu voortaan van die gronden aan geen mensch ter weereld zal afstaan sonder permissie van de Gouvernemend van de Suid Afrikaansche Republiek.

Uit die onderhandelinge het die Suid-Afrikaanse Republiek nie alleen sy wens om in verbinding met die see te kom openbaar nie, maar die Boere het algemeen begin vrees, dat die Britse Regering hulle van die see sou afsluit.

Tussen 6 en 8 Mei het die Kommissie van Lydenburg met verteenwoordigers van Utrecht onderhandel om die twee Republieke te verenig. Hier is weer aangedring op die noodsaaklikheid om die grense tussen die Boere, die Soeloes en die Britse Regering te bepaal. Die koopkontrak van 1854 is weer erken en die Pongolarivier as dieskeiding tussen die Republiek Utrecht en Panda aangeneem. 'n Kommissie is benoem om die gekoopte grond af te baken.[3]

Hierdie Kommissie was nie baie suksesvol nie. Die ooreenkoms tussen die afgevaardigdes van die Suid-Afrikaanse Republiek en Panda het vir hulle sake vermoeilik. Die Uitvoerende Raad van Lydenburg het tot die besluit gekom, dat

---

1. U.R.B. 10 Maart 1858, art. 4.
2. E.V.R. 206; R. 1253/63 en St. Court. Z.A.R. No. 29, 7 Mei 1858.
3. Soutter Versameling No. 1/17.

die verslag van hulle Kommissie baie onduidelik was, maar dit bewijst echter genoegsaam dat Panda zicht en zijn land geheel onafhankelijk blijft beschouwen, en noch aan ons, of het Britsch Gouvernement, niet het minste onderworpen is. [1] Panda het altyd vir A.W. J. Pretorius en na sy dood sy seun as sy "vriend en beskermer" beskou; daarom dat hy meer geneë was om met afgevaardigdes van die Suid-Afrikaanse Republiek te onderhandel. In Januarie 1859 het oorlog tussen die Swasies en die Soeloes gedryg. Daar is vertel dat die Swasies 'n Soeloe-kaptein wat naby die Swasies gewoon het, aangeval het en dat dit aanleiding tot die onluste gegee het.[2] Om die toestande op die Soeloegrens te ondersoek en "om een pad en grond te vragen overkant Buffelsrivier en een pad tot na Omslatoes aan de zee, "is in Julie 1859 deur die Uitvoerende Raad van die Suid-Afrikaanse Republiek en Lydenburg 'n kommissie afgevaardig.

Op 26 Julie was die Kommissie by die stat van Panda, maar hy het hulle laat versta n dat hy nie met hulle kon praat nie omfsy hy siek was. Twee dae later het die Kommissie van die Onder-Kaptein van Panda ontmoet. Panda self het nie verskyn nie, maar aan die Kommissie laat weet, dat daar nie geskille tussen hom en die Boere moes bestaan nie, omdat Pretorius sy beskermer was en die Boere hom "altyd goed opgepas het." Toe die Kommissie egter kennis gee, dat hulle die grond wat nog nie deur die Soeloes bewoon was nie, wou koop het die Kapteins opgestaan en verklaar, dat hulle daarvan niks wou hoor nie. Hulle het die grond aan "die ander kant"[3] afgestaan, maar nie aan die Soeloekant nie.[4] Die Kommissie het gesien dat hulle

---

1. L. U.R.B. 11 Augustus 1858, art. 4; L.V.14 - Notule van Kommissie na Panda, 10 Mei 1858.
2. St. Court. Z.A.R. No. 60, 21 Januarie 1859.
3. Hier is bedoel noord van die Pongolarivier.
4. L. II. 6. - Verslag van Kommissie van 1859.

verder niks sou uitvoer nie en is toe terug.

Uit die onderhandelinge blyk dit dat daar reeds voorheen aan Panda versoek is "om een pad, dat ik een zeehaven kan krijgen." Ook met die onderhoud is verklaar, dat Panda reeds voor heen verklaar het: "die zeehavens zijn onbruikbaar."[1]

Die houding wat die Soeloes met die onderhoud aangeneem het, het die Boere laat besef, dat hulle hulle aanspraak op die gebied wat hulle reeds ontvang het moes laat geld. Gevolglik is in 1859 'n Proklamasie uitgevaardig waardeur die Soeloegrens min of meer bepaal was volgens dieooreenkoms van 1854.[2] En op 19 Januarie 1860 is algemeen bekend gemaak dat op 3 April 1860 grondregte verkoop sou word om die gebied tussen die Pongola, die Vaal- en Olifantsrivier te bewoon.[3]

Met die vereniging wat in 1860 plaasgevind het, was die Suid-Afrikaanse Republiek beter in staat om sy verhouding teenoor die Inboorlinge te bepaal. Dit het veral gegeld die verhouding teenoor die Inboorlinge ten ooste van die Republiek. Die Boere het dit dringend noodsaaklik geag om hulle sake hier so gou moontlik reg te kry. In Junie 1860 het die Uitvoerende Raad vir A. T. Spies, T. C. Klopper en P. W. Joraan, wat goed op hoogte van toestande op die Soeloegrens was, voor die Raad geroep om getuienis af te lê,

omtrend de tegenwoordige toestand van zaken in Zululand en de Kafferkoning Panda. 4.

Hierdie persone het verklaar, dat die grenslyn volgens die Koopkontrak van 8 September 1854 bepaal was, dat een van Panda se onderkapteins daardeur buite Soeloeland geval het,

---

1. L. II, 6 - Verslag van Kommissie van 1859.
2. C. 2220, bls. 372.
3. L. III. 10.
4. U.R.B. Junie 1860, Art. 26.

maar dat die saak met die onderkaptein geskik is deur aan hom toe te laat, om sy vee gedurende die dag saam met die van die Blankes te laat wei.

Die antwoorde van die persone wat ondervra is, verklaar die belangstelling van die Suid-Afrikaanse Republiek in die Soeloegebied. So verklaar J. van Stade o. a.[1]

dat de Sint Luciebaai ongezond en geheel onbruikbaar is voor handel, dat de grond rondom modderig en vleiagtig is, onbewoonbaar en ongesond. Dat langs de heele Zeekust tot aan Tugela geen enkele haven is, en dat de monden van die rivieren voor havens onbruikbaar zijn. Dat het Kustland aldaar na het algemeen gevoelen bijzonder goed voor bebouwing van koffij, Suiker enz.

Dit was weer veral die seekus wat belangstelling geniet het. Met dieselfde sitting het die Uitvoerende Raad besluit om 'n Kommissie na Soeloeland af te vaardig.[2] Hierdie Kommissie moes handel

in naam van het Gouvernement der Z.A.Republiek, en zullen zij nimmer de naam van een enkeld persoon als Hoofd en Gezagvoerder mogen gebruiken. 3.

Panda het nog altyd virPretorius genoem as die persoon aan wie hy sy koningskap te danke gehad het. Na die dood van A. W. J. Pretorius het Panda vir M.W. Pretorius as sy opvolger beskou en altyd meer waarde geheg aan onderhandelinge met hom, as met Kommissies van die Regering: gevolglik wou die Raad die persoonlike element in die verhouding tussen die Republiek en die Soeloes vermy en die goeie verhouding met die Soeloes vir die toekoms bestandig.

Van Staden het die Uitvoerende Raad gewaarsku, dat die opvolging van Panda van groot belang was. Gevolglik moes met Ketswajo onderhandel word. Aan hom moes die versekering gegee word, dat, as dit die wens van Panda was, hij as Kaptein na Panda se dood sou erken word.

---

1. U.R.B. Junie 1860, Art. 11.
2. U.R.B. Junie 1860, Art. 26.
3. U.R.B. Junie 1860, Art. 42.
4. Dieselfde.

En zal zijne aanstellingaltijd op naam van het volk en Gouvernement der Z.A. Republiek gedaan moeten worden, op dezelfde wijze zooals vroeger met de aanstelling van zijn vader Panda gedaan is. 1.

Die Suid-Afrikaanse Republiek wou verseker wees van die vriendskap van die opvolger van Panda. Die Kommissie moes egter met het inwendige zaken of het bestuur van het Zulah land niet verder bemoeijen. 2.

As Panda nog grond aan die Suid-Afrikaanse Republiek wou afstaan, moes die Kommissie dit ruil. En om verdere kwessies oor die grens te voorkom, moes die grens volgens die ooreenkoms van 1854 duidelik bepaal worden bakens opgerig word.

Die Suid-Afrikaanse Republiek het gevrees, dat Britse verteenwoordigers in Suid-Afrika ook hier sou inmeng;[3] gevolglik is aan die Kommissie opgedra om die onderhandelinge geheim te hou.

In Soeloeland was moeilikhede aan die broei. Die inwoners van die distrik Utrecht was verplig om in laers te staan. Drie persone is afgevaardig om die Kaptein te gaan sien. Hulle moes egter uitvind, dat Panda in dieselfde nood as die Blankes verkeer het. Hy het die Kommissie versoek om ondersteuning om Ketswajo ten onder te bring, en belowe dat sodra die vrede herstel was hulle "desponeren kunnen over land en haven, zoo verre wij (die Blankes) goed denken." Verder het Panda aan die Kommissie afgestaan "de landen aan de zeekust ... waar wij zoo lang om gevragd hebben."[4]

Vooraanstaande persone het besef dat dadelik gehandel moes word as nog grond van Panda vir die republiek verkry moes word, omdat gerugte versprei was, dat die Britse

---

1. U.R.B. Junie 1860, Art. 42.
2. Dieselfde.
3. St. Court.Z.A.R. No. 60, 21 Jan. 1859: "Wij vreezen dat de hebbelijkheden en de invloed van Engelsche handelaars in het Zululand alsnog, in sommige gevallen, nadeelig zijn voor den naam en faam van Christen Engeland, en tevens voor onze betrekkingen met het Zulu volk."
4. R. 3897/60.

Regering besig was om grond te ruil.[1] In 1860 was daar egter nie meer grond afgestaan nie.[2]

In Februarie 1861 het twee van Panda se seuns gevlug omdat hulle gevrees het, dat hulle lewe in gevaar was, daar Ketswajo van die lede van die regerende familie om die lewe gebring het. Hulle is onder die beskerming van die Landdros van Utrecht geneem.

In Maart het boodskappers van Ketswajo by Utrecht aangekom en aan die Landdros meegedeel, dat Panda "die vriendskap van die Engelse gesoek het," maar dat Ketswajo nog 'n vriend van die Boere wou bly en gewillig was om met hulle te onderhandel as hulle grond wou hê. Hy het egter gevra, dat die twee seuns uitgelewer sou word.[3] Hierop het die Uitvoerende Raad besluit om 'n seker Cornelis van Rooyen wat met die Soeloes goed bekend was aan Ketswajo te stuur om voorlopig sake daar te ondersoek en daarna sou 'n Kommissie gestuur word om met die Kaptein te onderhandel.[4] Die Kaptein het aan van Rooyen die versekering gegee, dat hy nie die twee vlugtelinge sou dood maak as hulle aan hom uitgelewer word nie, en aan hom belowe om 'n stuk grond aan die Republiek af te staan.

Na die gunstige verslag van van Rooyen het die Kommissie vertrek en op 20 Maart 1861 vir Ketswajo ontmoet. Aan die Kommissie is die versekering gegee, dat dit die wens van hele Soeloeland was, dat Ketswajo op die troon sou kom; dat Ketswajo na sy ou vader sou kyk en hom as ou Kaptein sou eer; dat geen impies uitgestuur sou word en bloed onnodig vergiet sou word nie, en dat geen gewapende mag oor die grense gestuur

---

1. R. 4186/60 - Pretorius aan Schoeman 14 Desember 1860; R. 4315/61 - Landdros Smuts aan Schoeman 18 Maart 1861
2. C. 2220, bls. 373.
3. S.N.VI/1878, No. 27; R. 4315/61; C. 2242 bls. 76. C. 2220 bls. 373.
4. E.V.R. 260, 16 Maart 1861.

sou word sonder die toestamming van die Suid-Afrikaanse Republiek nie.

Verder het die Soeloes verklaar, dat geen grond aan die Britse Regering afgestaan was nie en dat die volgende stuk grond aan die Suid-Afrikaanse afgestaan sou word:

van de eerste bestaande drift in Buffelsrivier bovenkant de Doornspruit van Sechajo in eer regte lijn naar de berg Songien over de Spitskopje aan de oostzijde van Umvoloos door de nek tot aan Pongola, alle gronden ingesloten tot aan de Utrechtsche lijn. 1.

Die ooreenkoms met Ketswajo was nog nie goedgekeur met Panda nie en die gevaar het bestaan, dat Panda dit later nie as wettig sou erken nie en as Ketswajo miskien iets oorkom, sou sy opvolger dit miskien nie erken nie. Daarom moes die goedkeuring van Panda daarvoor verkry word. Omdat hy 'n besonder hoë respek gekoester het vir President Pretorius, (toe President van die O.V.S.), is Pretorius gevra om die Kommissie van die Suid-Afrikaanse Republiek na Panda te vergesel. Op 19 Junie 1861 is die ooreenkoms wat met Ketswajo gesluit is, voor Panda gelê. Hy het dadelik verklaar, dat Ketswajo nie grond besit het nie. Hy het belowe om die ooreenkoms te onderteken, maar wou nie aan President Pretorius se versoek voldoen om "een gedeelte land, een pad naar de zee en de baaijen van Slatoe en Lalas" af te staan nie. [2]

In Augustus 1861 was daar weer 'n Kommissie van die Suid-Afrikaanse Republiek by Panda. Hy het nou weer 'n ooreenkoms onderteken, waardeur hy dieselfde stuk grond wat deur Ketswajo afgestaan was, aan die Suid-Afrikaanse Republiek afgestaan het. [3] Met die onderhoud is ook besluit dat die bakens opgerig sou word, wanneer President Pretorius self teenwoordig kon wees.

---

1. R. 955/72; C. 2242, bls. 64, 76.
2. E.V.R. 260.
3. S.N. Vi, 1878, No. 7; R. 955/72, C. 2220 bls. 374; C. 2242 bls. 64.

In September 1861 het daar afgevaardigdes uit Soeloeland in Natal aangekom, wat volgens die Luitenant-Goewerneur gekla het oor inbreuk wat op die regte van die Soeloes deur die Boere gemaak was.[1] Toe die President hiervan verneem, het hy onder die aandag van die Luitenant-Goewerneur op die ooreenkoms van 20 Maart 1861 gebring, en hom daarop gewys dat Ketswajo oneerlik gehandel het, as hy die afgevaardigdes gestuur het.[2]

Soos op die wesgrens van die Republiek, was "klagtes" by Britse verteenwoordigers in Suid-Afrika ingedien deur Naturelle van dat hierdie verteenwoordigers belangstelling in grondgebied vertoon het. Ook in hierdie geval is die "klagtes" beskou, "as a protest or appeal to our Government seeking redress for wrongs."[3]

In Februarie 1864 het die Suid-Afrikaanse Republiek besluit om weer 'n Kommissie af te vaardig. Hierdie Kommissie het op 5 Maart by die stat van Panda vergader. Die Kaptien was net soos voorheen nog gretig om op vriendskaplike voet met die Boere te lewe.[4] Van hierdie goeie gesindheid wou die Volksraad gebruik maak. In September besluit die Raad om President Pretorius, Kruger en J. Fourie af te vaardig om die grenslyn volgens die ooreenkoms van 1861 af te baken. Toe die geselskap by Lafraskoppie kom, is aan Panda kennis gegee om sy verteenwoordigers te stuur wat aan die afbakening sou deelneem. Twee indoenas is gestuur om Panda te verteenwoordig en by elke baken moes hulle die eerst klip lê.

Na die werksaamhede afgehandel was, het die Soeloe-afgevaardigdes die Soeloes wat aan die Suid-Afrikaanse Republiek se kant van die lyn gevestig was, aangesê om oor die lyn

---

1. C. 1961, bls. 8, 7.
2. Dieselfde, bls. 22
3. C. 2252, bls. 61.
4. E.V.R. 260 - Kommissie-Rapport van 10 Maart 1864.

te trek. President Pretorius het egter aan hulle verlof verleen om hulle woonplekke te bly behou tot hulle oes ingesamel is. Om moeilikhede wat uit so 'n verplasing kon ontstaan, te voorkom, is die grenslyn so bepaal, dat die belangrikste krale op die grens in die Soeloegebied gaval het.[1]

Ongeveer 40 man het die drie genoemde verteenwoordigers van die Suid-Afrikaanse Republiek vergesel. So veel moontlik is aan die wense van die verteenwoordigers van Panda voldoen; daarom moes hulle die eerste klip vir die bakens plaas. Later is die ongegronde bewering gemaak, dat die lyn op die Soeloes afgeforseer is en die 40 man vergroot tot 'n hele kommando.

Teen die einde van 1864 is weer 'n kommissie na Panda gestuur om 'n nuwe ooreenkoms te sluit 'n nuwe grenslyn tussen die Boere en Panda te bepaal, dit duidelik te beskryf en verteenwoordigers van Panda daarby te raadpleeg.[2] Die Suid-Afrikaanse Republiek was bewus daarvan, dat Britse onderdane in Suid-Afrika met die Soeloes onderhandel het. Hulle wou so veel moontlik van die Soeloegebied in hande kry om daardeur nader aan die see te kom.

Panda wou egter in die begin nie van 'n nuwe ooreenkoms hoor nie. Hy het verklaar, dat hy reeds ooreenkomste aangegaan het en hom daarby sou hou.[3] Toe die Kommisie hom vra of hy nog die baai waarvan in die ooreenkoms van 1858 melding gemaak word, sou afstaan, het hy geantwoord, dat hy nie nee of ja sê nie; hulle moes gaan kyk of daar 'n baai was. Hierdie houding het die kaptein waarskynlik aangeneem omdat die Luit.-Goewerneur van Natal op 11 September aan hom laat weet het, dat St. Luciabaai volgens die ooreenkoms wat in 1843 met Sir Henry Cloete gesluit was, aan die Britse Regering behoort het.[4]

---

1. C. 2222 bls. 56, 83, 307, 374, 370; C. 2242 bls. 65,66, 67 77.
2. U.R.B. 16 November 1864, Arts. 4, 5.
3. E.V.R. 260 - Verslag van 12 Desember 1864.
4. C. 1961, bls. 8.

Hy het nog die ooreenkoms erken.[1]

Eindelik het die Kommissie op 16 Desember daarin geslaag om 'n ooreenkoms met Panda te sluit waardeur 'n groot deel van Soeloeland wat aan die see gegrens het aan die Boere afgestaan is.[2]

Dit was vir die Boere duidelik dat die houding van die Soeloes nie meer so vriendskaplik soos voorheen was nie. Die verandering in die houding van die Soeloes was 'n gevolg van die inmenging van Britse onderdane wat nie wou sien dat die invloed van die Boere onder die Soeloes uitbrei nie.[3] Aan die ander kant toon die baie Kommissies wat deur die Republiek na Soeloeland in die begin van die sestiger jare gestuur was, aan dat hulle ernstig daarna gestrewe het om hulle invloed by die Soeloes te bly behou en 'n goeie verhouding met hulle te bewaar.

Skaars 'n maand na die ooreenkoms gesluit was, moes die Landdros van Utrecht, N. Smuts, weer kennis gee, dat Soeloe-impies vergader, dat Ketswajo die grenslyn nie wou erken nie en dat hy weer by die Britse Administrasie in Natal gaan kla het, dat die Suid-Afrikaanse Republiek sy grond ontneem.[4] In Februarie 1865 het daar 'n Soelemag op die grens verskyn en die bakens wat in 1864 opgerig was, weggeneem. Op 10 April verskyn daar afgevaardigdes van Panda by Utrecht met die berig, dat die hele Soeloeland in beroering was oor die grenslyn van Pretorius.[5]

Die inwoners van die distrik Utrecht was verplig om in laers te trek, en die Regering het besluit om 'n kommando

---

1. E.V.R. 260 - Verslag van 16 Desember 1864.
2. ..... alle gronden van waar de Bloedrivier in de Buffelsrivier loopt; langs Buffelsrivier af tot waar dezelfde in Dongela loopt, met Dongela af tot waar dezelfde in de zee loopt, van Dongelas mond noord lange de zeekust tot naar de noordekant van de mond van de Umslatus .....
3. C. 1961, bls. 5 - Memorandum van 30 Maart 1861, C. 1961 bls. 7 - Verklaring van Shepstone.
4. R. 131/65; U.R.B. Desember 1864, art. 25.
5. R. 426/65; C. 2220, bls. 374.

op te roep[1] om die Soeloes te verplig om die grenslyn te erken.

Op versoek van Panda en om verder moeilikhede te voorkom, is 'n kommissie afgevaardig wat op 12 Junie 1865 by die stat van Panda aangekom het. Op die 16de het die Kommissie 'n onderhoud met Panda gehad. Hy en sy Onder-Kapteins het eindelik verklaar, dat hulle nie ontken dat die lyn met hulle toestemming afgebaken was nie, maar hulle sou graag sien, dat die bakens verskuif word sodat die Soeloes weer 'n deel van die gebied wat hulle afgestaan het terug kry, Omdat die Kommissie nie opdrag daartoe ontvang het nie, kon hulle nie aan die versoek voldoen nie. Hulle het egter aan Panda belowe om die versoek voor die Regering te lê.[3]

Toe die Kommissie Panda vra waarom hy by die Britse Administrasie in Natal gaan kla het, het hy ontken, dat hy iets daarvan weet. Masipoel, een van die Onder-Kapteins, verklaar toe, dat hulle in Natal gaan kla het to Pretorius die lyn afgebaken het omdat hulle verneem het, dat 'n hele kommando die President vergesel het. Panda het verder voorgegee, dat hy nie van Soeloeimpies geweet het wat vergader het om die Transvaal in te val nie. Op 17 Junie het hy ook 'n verklaring onderteken waardeur hy die grenslyn wat deur Pretorius afgebaken is, erken het.[4]

Kommandant-Generaal Kruger het ook na die Soeloegrens vertrek. Hy het die mense van die distrikte Wakkerstroom en Utrecht in laers laat trek,[5] maar toe hy verneem, dat die Soeloes vergader het om 'n Meid-Kaptein ten noorde van die Swasies aan te val, het hy die kommando wat opgeroepe is, ontbind.[6]

Omdat die Soeloes so gretig was om 'n deel van die

---

1. U.R.B. 9 Junie 1865, Art. 21; St. Court.Z.A.R. No. 102 28 Junie 1865, K.G. No. 231.
2. U.R.B. Junie 1865, Art. 4.
3. S.N. Vi, 1878; C. 2222 bls. 83.
4. S.N. VI, S.R. 29/81; S.N. Vi, 1878, Verslag van 17 Junie 1865.
5. U.R.B. 11 Julie 1865, Art. 1.; R. 776/65 en R. 836/65.
6. Dr. S. P. Engelbrecht: Paul Kruger's Ampetlike Briewe bls. 105 en 107.

gebied wat hulle volgens die ooreenkoms van 1861 verloor het terug te ontvang, is in Julie 1866 'n Kommissie afgevaardig om 'n nuwe grenslyn te bepaal.[1] Ook aan die Kommissie is opgedra om die bakens op te rig in teenwoordigheid van die Onder-Kapteins van Panda. Aan die Kapteins moes verduidelik word, dat hy die grond weer terug sou ontvang op voorwaarde, dat hy sy volgelinge binne die nuwe grens sou hou.[2]

Die belangrikste geskille tussen die Soeloes en die Suid-Afrikaanse Republiek in die tyd was oor die gebied noord van die Pongolarivier. Die Swasies het hierdie gebied in 1855 aan die Boere afgestaan. Nou het die Soeloes verklaar, dat die gebied nie aan dieSwasies behoort het nie.[3]

Teen die einde van Augustus 1866 het die Kommissie Panda se kraal bereik. Die grens is min of meer volgens die wens van die Soeloes bepaal, en dit is aangeneem, dat die Soeloes met die nuwe grenslyn tevrede was.

Om te voorkom, dat die Soeloes die grens oortrek en hulle daar gaan vestig, is daar in 1866 43 plase op die Soeloegrens uitgegee. Op 8 Junie 1869 het die Volksraad aan die Regering opgedra om die plase wat nog oop gele het, ook aan Blankes uit te gee. Toe Panda hiervan verneem, het hy 240 beeste na Utrecht gestuur om die grond terug te koop. Hierop is 'n Kommissie onder Kruger na Soeloeland gestuur. Panda het weer erken dat hy grond afgestaan het, maar die Soeloes was nou so teen die afstand; dat die Kommissie aanbeveel het, dat die gronde nie dadelik oopgesit moes word nie. Die veranderingring in die gesindheid van die Soeloes ten opsigte van afstand van grondgebied aan die Boere was 'n gevolg van opstokery. As ons in aanmerking neem dat Dinisoeloe, die opvolger van Ketswajo, in 1884 1,355,000 morge aan die Boere wat hom onder-

-------------------------

1. Soutter Versameling Pak. IV, 8.
2. Dieselfde.
3. R. 3799/65, R. 685/65; L. i. 3.

steuning verleen het, afgestaan het "in volle en vrije eiendom",[1] dan kan ons nie aanneem dat hulle die grond in bewoning gehad het nie.

Panda was ook ontevrede omdat sommige van sy onderdane instruksie ontvang het, om belasting te betaal of hulle krale te verlaat. Hierdie Soeloes het binne die grense van die Suid-Afrikaanse Republike gewoon. Die Kommissie het toe aan Panda belowe, dat die belastings nie weer van sy onderdane sal ingevorder sou word nie. Daarop het hy geantwoord: "ek is tevrede, en nou is daar nie meer 'n kwessie nie."[2]

Omdat die geskille op die Soeloegrens bly voortbestaan het,[3] het die Uitvoerende Raad op 23 Oktober 1869 besluit om die aanbod van die Luit-Goewerneur van Natal[4] aan te neem en die Soeloegrenskwessie aan sy beslissing voor te lê.[5] Die President was ten gunste hiervan, omdat hy gemeen het, dat die aanspraak van die Suid-Afrikaanse Republiek onbetwisbaar was.[6]

Op 30 Oktober 1869 het die President vir Keate bedank vir sy aanbod, en hom kennis gegee, dat hy dit sou aanneem op voorwaarde, dat die party wat die saak verloor die koste van so 'n arbitrasie sou betaal. Die toestemming van die Volksraad was egter nodig vir die saak. Die Kwessies wat in 1871 in verband met die diamantvelde ontstaan het, het die Volksraad laat afsien van die arbitrasie.[7]

-------------------------

1. Na die dood van Ketswajo wou almal die Soeloes nie die opvolging van Dinisoeloe erken nie (C. 4191 No. 72, 73; C. 4037 bls. 54, 79.) Onluste het in Soeloeland geheers totdat grensbewoners verplig was om Soeloeland in te trek en orde te herstel. (N.R. 66- Memorandum van D. J. Esselen, K.G. No. 22 - Brief van die Superintendent van Naturelle, 15 April 1884). So het die sg. Nuwe Republiek tot stand gekom (N.R. 30; Joubert Versameling No. 357).
2. C. 2220 bls. 376.
3. R. 715/68.
4. R. 1191/69.
5. U.R.B. 29 Oktober 1869, Art. 41.
6. V.R.N. 2 Mei 1870; St. Court. Z.A.R. No. 325, 10 Mei 1870
7. C. 1961 bls. 24, 25; R. 1276/71; U.R. IV U.R.B. 18 Junie 1872, Art. 112.

Die inmenging van Britse onderdane in Suid-Afrika in die Soeloeaangeleenthede het egter as gevolg gehad, dat die beleid van die Suid-Afrikaanse Republiek om deur vriendskaplike onderhandelinge deur Soeloegebied in verbinding met die see te kom, gedreig het om op 'n mislukking uit te loop. Pretorius het wel deur sy proklamasie in 1869 Kosiebaai in die gebied van die Suid-Afrikaanse Republiek ingesluit, maar die besit van die gebied was nie hierdeur verseker nie.

Britse verteenwoordigers in Suid-Afrika was bewus van die strewe van die Boere. So verklaar Sir Philip Wodehouse in verband met die Proklamasie van Pretorius:

By the extension eastward he claimed access to the sea, and thus on paper al least, obtained possession of the great object of his desires, a seaport. ........ 1.

Nieteenstaande Shepstone kennis gedra het van die ooreenkomste tussen die Boere en die Soeloes,[2] het hy verklaar dat hulle aanspraak maak op grondgebied, o.a. die Utrechtdistrik en 'n deel van Wakkerstroom, waarop hulle geen reg gehad het nie.[3] Hy sou sy invloed gebruik om 'n end te maak aan die goeie verhouding tussen die Boere en die Soeloes. Hy het 'n goeie geleentheid in 1872 gekry. Panda het in die jaar gesterf. Ketswajo het die Regering van die Suid-Afrikaanse Republiek en van Natal gevra om hom te ondersteun. 'n Versoek is aan President Burgers gerig om met die kroning teenwoordig te wees, maar hy kon dit nie bywoon nie.[4] Die Natalse Administrasie is deur Shepstone verteenwoordig.[5]

Op 27 September 1873 is aan die President van die Suid-Afrikaanse Republiek kennis gegee, dat 'n persoonlike besoek aan Ketswajo voordelig vir die Republiek sou wees, omdat

-------------------------

1. C. 4141, bls. 20.
2. C. 1961, bls. 22.
3. Dieselfde, bls. 30
4. R. 11168/73; C. 2242, bls. 75, 47.
5. Tvl. Gvt. Gazette No. 98, 23 Januarie 1879, K.G. No. 9; C. 2222, bls. 136.

'n groot deel van die Soeloes teen die kroning van die Kaptein deur Shepstone was.[1] In November sou die President by Utrecht wees.[2] Staatsake het egter die aandag ge-eis en in April 1874 gee Robert Bell aan die President kennis, dat 'n Soeloeleer die Pongolarivier oorgetrek het, en van plan was om Oembelinie op die Swasietroon te plaas.[3] Grensbewoners van die distrik Wakkerstroom het gevrees, dat hulle lewe in gevaar was, en het die Regering gevra om 'n end te maak aan die "onrustbare bewegingen" van die Soeloes.[4] Hulle het self ook begin organiseer om teenstand te bied ingeval daar moeilikhede ontstaan.[5] President Burgers was siek. Daarom het die Staatsekretaris aan die Landdros van Utrecht laat weet om hom op hoogte van sake te hou met die bewegings van die Soeloes.

Die Landdros van Utrecht het intussen boodskappers na Ketswajo gestuur, wat in die begin van Mei 1874 terug was. Hierdie boodskappers is vriendelik deur die Soeloekaptein ontvang en aan hulle is verseker dat Ketswajo ook soos sy vader in vrede met die Boer wou lewe "opdat hij ook gelijk zijn vader oud en vet geworden zijnde in vriendschap met ons (Boere) en in vrede mogt sterven."[6]

Terwyl die boodskappers by Ketswajo was, het hy berig ontvang dat Oembilinie 'n inval oor die Assegaairivier gemaak het op Oemsiaan, wat op grond van die Suid-Afrikaanse Republiek gewoon het. Ketswajo was skynbaar verontwaardig oor die saak en het verklaar dat die handelwyse van Oembilinie nie op sy bevel plaasgevind het nie en dat hy hom sou straf. Die Landdros was van mening dat

hier geen de minste vrees bestaat van een vijandelijke aanval door Cetswajo op de blanken of zelfs op onze kaffers. 7.

---

1. R. 1468/73.
2. R. 1655/73.
3. R. 633/74.
4. R. 633/74
5. R. 637/74
6. R. 681/74.
7. R. 682/74 - Sy brief van 9 Mei 1874.

Die Landdrost van Utrecht het Ketswajo self oor die onreelmatighede op die grens gaan sien.[1] Die Kaptein wou Oembilinie nie uitlewer nie. Hy het van die meide wat Oembilinie weggevoer het terug gestuur en voorgestel om hom te beboet.[2] Ketswajo het Oembilinie beboet en die beeste aan die Landdros gestuur.[3] Die Uitvoerende Raad het egter besluit om die boete nie aan te neem nie, maar om die Landdros te beveel om Oembilinie te vang.[4]

Die Landdros was bang dat botsing met Ketswajo sou ontstaan as hy 'n poging aangewend het om Oembilinie te vang. Hy het ook nie verder stappe in die saak geneem nie.[5] Om kwessies op die grens vir goed uit die weg te ruim is die Soeloegrens op 25 Mei 1875 opnuut bepaal,[6] en Ketswajo hiervan kennis gegee

Teen die einde van 1875 het die onderhandelinge tussen die Soeloes en die Administrasie van Natal toegeneem en is sterker aangedring op Britse inmenging.[7] In 1876 skryf Shepstone aan Lord Carnarvon, dat een van die redes wat aangevoer moes word vir die anneksasie van die Suid-Afrikaanse Republiek was, dat die Soeloes as gevolg van die grondkwessies net 'n geleentheid afgewag het om die Republiek in te val.[8]

Net soos al die ander Inboorlingstamme het die Soeloes toe hulle sterker geword het en beter gewapen was, hulle meer onafhanklik van die Boere gevoel.[9] Daarby was hulle opgesweep teen die Boere deur die Boodskappe van Shepstone aan die Soeloes, dat die Suid- Afrikaanse Republiek hulle aanspraak

---

1. R. 758/74.
2. R. 763/74.
3. R. 861/74 en R. 25/75.
4. U.R.B. 24 Junie 1874 Art. 60.
5. R. 569/77.
6. C. 1961 bls. 25.
7. Dieselfde, bls. 17
8. Dr. Uys: In the Era of Shepstone bls.127, 130.
9. R. 822/76; C. 2252 bls. 47; R. 1532/75.

op die betwiste gebied bly handhaaf het.[1] Die sogenaamde vyandige houding van die Soeloes teenoor die Boere is egter heeltemal oordrywe. Die Soeloes was van plan om die Swasies aan te val en het impies daarvoor vergader.[2] Voor Shepstone die Suid-Afrikaanse Republiek geannekseer het, het die Soeloe leer nie die grens van die Republiek genader nie,[3] en tot die anneksasie is geissoleerde plase deur Blankes in die nabyheid van die Soeloegrens bewoon.[4] In Februarie 1877 laat Ketswajo nog aan die Landdros van Utrecht weet dat

> hij volstrekt nie wenscht om met zijne vaders de boeren in oorlog te geraken, hij wil in vrede leven met hen zoo als zijn vader Panda gedaan heeft. [5].

Daar was nie so 'n groot gevaar dat die Suid-Afrikaanse Republiek nie in staat sou wees om die Soeloes terug te slaan in geval hulle die Republiek ingetrek het nie.[6]

Daar het in die sewentiger jare merkbare verandering gekom in die gesindheid van die Soeloes teenoor die Boere. Dit was egter nie 'n gevolg van die onsimpatieke houding van die Boere of verandering in die beleid wat die Republiek teenoor die Soeloes gevolg het nie, maar ook in hierdie geval was dit die invloed van Britse Imperialiste, wat die verhouding tussen die Boere en die Inboorlinge as aanknopingspunt wou gebruik om Britse grondgebied in Suid-Afrika uit te brei.[7]

Die beleid van die Suid-Afrikaanse Republiek teenoor die Swasies en die Soeloes was weer 'n bewys dat die Boere naturellegrondregte erken het. Die Boere was besorg oor hulle onafhanklikheid en het 'n eie seehawe as noodsaaklik vir die voortbestaan daarvan beskou. Hulle sou graag Swasieland en die Soeloegebied annekseer, maar dit was nie hulle beleid om met geweld naturellegebied te verower nie.

---

1. R. 5/75; C. 1776, bls. 135, 150; Dr. Engelbrecht: T. F. Burgers bls. 320, e.v.
2. R. 1279/76; St. Court. Z.A.R. No. 655, 18 Oktober 1876
3. R. 401/75, R. 997/75; R. 1359/76; R. 822/76; Volkstem 3 September 1878.
4. C. 2128, bls. 24.
5. R. 569/77.
6. C. 2482, bls. 47.
7. Die sg. Soeloekwessie en inmenging van Shepstone word bespreek deur Dr. S.P.Engelbrecht in Thomas F. Burgers,317-328

## HOOFSTUK VI

## NATURELLE - ADMINISTRASIE

Die Trekkers was nie alleen verplig om te sorg vir goeie verhouding met die Naturelle-buurstate nie, maar was ook verplig om gaandeweg voorsiening te maak vir die administrasie van Naturelle-sake binne Blanke gebied. Ook in hierdie geval moes voorsiening gemaak word vir die Inboorlinge wat buite stamverband hulle tussen die Blankes gaan vestig het en vir die Inboorlinge wat in stamme georganiseer was.

Ook in hierdie geval het die Boere gebruik gemaak van kennis wat hulle in die Kaapkolonie en Natal opgedoen het. Waar dit die plig van die Administrasie was om sorg te dra vir publieke veiligheid, was dit natuurlik dat die behandeling van Naturelleaangeleenthede van die begin af opgedra was aan die Hoof-Kommandant[1] en ondergeskikte offisiere. Hierdie organisasie het op trek goed aan sy doel beantwoord en tot die einde van die 19e eeu 'n populêre organisasie gebly, omdat die persone deur die volk gekies is, en as verteenwoordigers van die distrik waar hulle opgetree het, beskou is. Daarby het die Volksraad die instruksie vir die amptenare opgestel, en was hulle verplig om alle besluite van die Raad uit te voer.

---

1. Sedert 5 Augustus 1840 het die Hoofbevelvoerder opgetree onder die naam: Kommandant-Generaal - R. 84/411, Pretorius aan Potgieter 28 Augustus 1841, N. II V.R.N. 4 Junie 1840 Art. 3.

Die Hoof-Kommandant, later bekend as die Kommandant-Generaal, het uit die aard van die saak uitgebreide invloed in die administrasie gehad. Sy gesag is in 1840 nog verder uitgebrei. Volgens die ooreenkoms wat op 16 Oktober 1840 gesluit is tussen die afgevaardigdes van die Natal Volksraad en die Volksraad van Potchefstroom, waardeur die "twee Maatschappije geheel vernietig en in een gesmolten" worden is o.a. bepaal,

dat de Wel E. Heer A.W.J. Pretorius als hoof Bestierder over de geheele volk Planting in het Distrik van Natalia en de Wel E. Heer A.H. Potgieter bestierder van het distrik Potchefstroom

sou wees en hulle "Instruksie bij de Volksraat moet ontvange."[1] Potgieter was dus die aangewese hoof van die Staatsadministrasie.

Die organisasie het goed aangepas by die toestande soos die Trekkers dit onder die Inboorlinge gevind het. Die Inboorlinge was gewoon daaraan dat een persoon die belange van die stam verteenwoordig.

Toe Pretorius in 1848 ten noorde van die Vaalrivier gaan vestig, het die ou na-ywer tussen hom en Potgieter herleef. Om 'n einde te maak aan die verdeeldheid, het die Volksraad op 15 Januarie 1851 besluit om vier Kommandant-Generaals aan te stel, "in gelijken rang en ieder in zijn wijk - alle onder Gezag en Instruksie van den Volksraad."[2] A.W. Pretorius sou Kommandant-Generaal vir Magaliesberg (Rustenburg), Mooirivier en 'n gedeelte van Mariko, A.H. Potgieter van Soutpansberg, W.F. Joubert te Lydenburg enJ.A. Enslin te Mariko. Kort hierna is Enslin oorlede en sy plek is nie weer deur die Volksraad opgevul nie. Die Grondwet van 1858 het weer net vir een Komman-

---

1. Soutter Versameling Pak. II, 2 - Ooreenkoms van 16 Desember 1840; N. II. V.R.N. 2 Februarie 1841, art. 4.
2. Soutter Versameling Pak I, 4.

dant-Generaal voorsiening gemaak . Die Republiek Lydenburg het egter sy Kommandant-Generaal na die Vereniging met die Suid-Afrikaanse Republiek in April 1860 nog vir 'n tydtjie behou. Kommandant-Generaal J. van Dyk het hier vir enige jare nog op-getree, maar na hy afgetree het, is daar nie weer 'n Kommandant-Generaal aangestel nie. Op 7 Junie 1873 het die Volksraad besluit om die betrekking van Kommandant-Generaal in vredestyd af te skaf.[1] Toe met die volksvergadering op 11 Desember 1880 besluit is om die Republi-keine Regering te herstel, is P. Joubert as Kommandant-Generaal gekies en die betrekking het hy beklee tot sy dood op 27 Maart 1900.[2]

Die eerste besluit gevind waarin die Volksraad definitiewe instruksies in verband met Inboorlingsake aan die Kommandant-Generaal opgedra het, is die van 15 Mei 1846. Volgens die besluit moes die Kommandant-Generaal die Kapteins kennis gee dat gewapende Inboorlinge nie meer mag rond loop nie.[3] In September is met algemene vergadering wat te Ohrigstad gehou is. besluit:

Dat den Hoofkommandant ten alle tyde omtrend disputen en kwestien met de omliggende Inlandsche Stammen de vreedsaamste weg zal inslaan zodanige disputen en kwestien uit de weg te ruimen, doch daarin niet slagende en verraad bespeurende waar door de Publieke veiligheid of de veiligheid van hunzelve en zodanige perzonen als hij bij eenige expeditie bij hem mogte hebben bedreige word, zal den Hoofd Kommandant het recht hebben, dadelijk met zodanige present zijnde persoonen Krijgsraad te beleggen, en Zoodanige strenge middelen te beramen als de omstandigheden en de aard der zaak magte vereischen. 4.

Hierdie instruksie erken nie alleen die Hoof-Kommandant as die tussen-persoon tussen die Inboorlinge en die Trekkers nie,maar gee aan hom die reg om dadelik met die advies van die Krygsraad handelend op te tree.

---

1. Locale Wetten Z.A.R. 1849 - 1885, bls. 520.
2. In 1884 het Joubert bedank maar in 1885 is hy weer herkies St. Court. Z.A.R. No. 197, 30 Oktober 1884, K.G. No. 299; E.V.R.N. 7 Augustus 1885, Art. 1222; U.R.B. 12 Augustus 1885, art. 270.
3. Sien bespreking van passtelsel. E.V.R. I., V.R.N. 15 Mei 1846, art. 2.
4. Soutter Versameling Pak I., 4.

Volgens die "Instuktien voor de Kommandants Generaals onder gezag verandwoording van den Ed. Volksraad benoorden 26 graad," (1851) is die mag van die Kommandant-Generaals tot seker mate beperk.

Alle kaffer verregtingen in kwessien zullen aan den C.Gn. toe vertrouwend worden doch een ieder soo verre zijne afdeelingen sterkt, buiten kremenoelen zaaken zullen naar het hof Landdrost en Heemraaden worden verwezen. 1.

Ook hier maak die Trekkers gebruik van 'n liggaam wat in die Kaapkolonie onder die Boere byval gevind het. Dit was 'n belangrike verandering om die regspraak oor te dra aan 'n min of meer onafhanklike hof.

Met die uitvoering van hulle pligte is die Kommandant-Generaals bygestaan deur die Kommandante[2] en Veldkornette wat elkeen met seggingskap sou hê oor die Kaffers wat in hulle wyke sorteer het.[3]

Daar die Veldkornette die persone was, wat die meeste in aanmerking met die Inboorlinge gekom het, is die administrasie van die besluite in verband met Inboorlinge meer en meer in hulle hande oorgegaan, en volgens die instruksies van 1858 aan Veldkornette is die administrasie van Inboorlingsake hoofsaaklik aan die amptenare opgedra. Hulle moes toesien, dat alle besluite van die Volksraad in verband met Inboorlinge uitgevoer word.[4] Hulle kon selfs geskille tussen die diensche-re en diensbodes v rhoor en strawwe toepas. Dit word nie definitief bepaal hie, maar die Veldkornette het blykbaar die reg gehad om oortredings van geringe aard te verhoor en skuldigdes te straf. Ernstige oortreders moes egter voor die Landdros gebring word.

Dit was vir die Boere nie moontlik om van die begin

---

1. Soutter Versameling Pak. I, 14 - Art. 9 van Instruksie.
2. Soutter Versameling Pak I, 4, - Instruksie van 1 Feb.1851
3. V.R.N. 22-23 September 1846, Art. 31; V.R.N. 23 Januarie 1850, Art. 34; Locale Wetten Z.A.R. 1849-1885, bls. 21; Krygsraad besluit, 20 Nov. 1852, Arts. 16, 17.
4. Die bevoegdhede van die Veldkornette soos bepaal in die instruksie van 1858 word in verskillende hoofstukke bespreek

af direkte kontrole oor die verskillende stamme uit te oefen nie. Hulle was pioniers, en tyd was nodig om 'n goed georganiseerde administrasie in die lewe te roep. Hulle het van die begin af gebruik gemaak van die bestaande Inboorlingorganisasies. Die verskillende Kapteins is toegelaat om hulle onderdane te regeer volgens hulle eie gebruike, en die Boere het hulle administrasie ongehinderd gelaat so lank hulle hulle rustig gedra het. Dit was feitlik net die klein Kafferkrale wat in die verskillende distrikte tussen die Blankes gevestig was, wat onder direkte kontrole van die Blankes geval het. In die meeste gevalle was hierdie Kaffers groepies wat nie meer aan een of ander stam behoort het nie. Dit wil nie sê nie dat elkeen in Inboorlingsake kon inmeng nie. So ver moontlik het die Boere administrasie probeer voorkom dat privaat persone in Inboorlinge-kwessies inmeng.[1]

'n Poging om direkte kontrole oor sommige Kaffers in noord-oostelike dele van die Transvaal uit te oefen, is aangewend toe die Volksraad op 7 Maart 1849 besluit het om Doris Buys aan te stel as

opperhoof over alle Kaffers en so verre onse lemieten gaat-eksep na de kant Zoutpansberg onbepaald. [2]

Dit was aan hom oorgelaat, om stamme onder hom te neem so ver as hy kans gesien het. Reeds in 1841 het Potgieter aan Pretorius geskryf dat "Buis van Zoutpansberg ...... tot groote nut op onze grenze met de zwarte natie zal zijn, terwijl hij all tale magtig is."[3] Die Trekkers het waarskynlik gemeen dat Buys hulle van groot diens kon wees, omdat hy so goed met die Kaffers in die dele bekend was.

In 1849 is daar klagtes by die Volksraad ingedien,

---

1. Sien Instruksie aan Veldkornette 1858, Locale Wetten Z.A.R. bls. 96, Arts. 39, 40, bls. 98, Arts. 54, 56. Sien ook Proklamasie van 14Desember 1874.
2. E.V.R.N. 7 Maart 1849.
3. R. 84/41.

dat Buys sonder vergoeding beeste en olifantstande van die Kaffers geneem het.[1] In 1850 is daar weer oor sy gedrag by die Volksraad gekla. Hy is beskuldig, dat hy die hele land in "rep en roer" bring, 'n Portugese handelaar vermoor en Inboorlinge berowe het.[2] Die Volksraad het hierop besluit om hom te ontslaan van sy "opperhoofskap" en hom as 'n gewone Kaptein oor die Kaffers wat gewillig was om onder hom te staan onder die Kommandant van Lydenburg te plaas.[3]

Dit lyk of van die Trekkers self van oordeel was, dat 'n meer direkte kontrole oor die Kaffers 'n goeie uitwerking sou hê. In 'n versoekskrif aan die Volksraad van 19 September 1849 bring die memoraliste onder die aandag van die Volksraad, dat die volgelinge van Mapog en Sekwatie brutaal begin word, en versoek hulle die Raad

om er in te voorzien dat hier een man aangesteld word die over de kaffers gesteld is waar de kaffers Hunne Beklagte kan vrij doen en ook wij, om rust en goede order te Bewaaren zoo aan de een als aan de andere zijde. 4.

Of die Volksraad teen die aanstelling van so 'n amptenaar beswaar gemaak het en of hulle die bestaande organisasie as voldoende beskou het, is nie bekend nie. Die Volksraad het ongelukkig nie aan die versoek voldeen nie. As die Volksraad 'n geskikte persoon vir die betrekking aangestel het, sou dit sekerlik 'n gunstige invloed op die verhouding tussen die Blankes en Inboorlinge gehad het. Die noodsaaklikheid vir hierdie soort van amptenaar is meer en meer gevoel toe die stamme wat met die aankoms van die Blankes verswak was, sterker geword het en 'n vyandige houding begin aanneem het.

Eers in 1859 is 'n begin gemaak met die aanstelling van amptenare wat hulle uitsluitlik besig hou met Inboorlingsake,

---

1. R. 119/47 en R. 119a/47.
2. E.V.R. 105, V.R. 114/50: E.V.R. IV, V.R.N. Mei 1850.
3. Soutter Versameling Pak I, II, V.R.N. Mei 1850 Art. 35
4. E.V.R. 104, V.R. 80/49.

toe die Uitvoerende Raad op 25 Mei besluit het om die Kaalkaffers van die Spelonke onder die toesig te plaas van Albasini, wat " een noukeurig oog" oor hulle moes hou "en telkens wanneer hij zulke noodig oordeelen ondersoek te doen naar het aantal, de verrigtingen en de meening dier Kaffers." Van die sake moes hy elke twee maande aan die Kommandant-Generaal rapporteer.[1] Op 9 Augustus het Albasini instruksie ontvang,[2] en van 1864 tree hy op as Superintendent van Naturelle van Soutpansberg distrik. Die instrukstruksies van Albasini is nie gevind nie. Die Volksraad het dit goed gekeur, maar dit word nie aangegee nie.

Uit later onderhandelinge blyk dit, dat hy beskou was as 'n verteenwoordiger van die Regering by die Inboorlinge. Hy moes die wense van die Regering aan die Kapteins bekend maak, en help met die invordering van die belastings. Hy het ook regsprekende mag gehad. Hoe ver sy bevoegdheid in die opsig gestrek het, is moeilik om te bepaal. Op 14 Oktober 1864 skryf hy in verband met diesaak aan die Regering: Daar het dikwels sake voor hom gekom wat volgens die Kafferwet behandel moes word; daarom stel hy voor om 'n "blok" te hou waarin misdadigers ingesluit kon word. Verder moes aan hom toegelaat word om die oortreders vir publieke doeleindes te gebruik. (Hulle moes die publieke wee verbeter en kon in Schoemansdal ook gebruik word om verbeteringe aan te bring.)[3] Hy het blykbaar dieselfde bevoegdhede wat 'n Veldkornet in vredestyd uitgeoefen het, in verband met Inboorling gehad, maar moes gereeld daarvan verslag doen aan die Uitvoerende Raad.[4]

In 1864 is daar nog twee Superintendent van Kafferstamme vir die Soutpansberdistrik aangestel, nl. A.P. Duvenage

---

1. U.R. I., U.R.B. 26 Mei, 1859, Art. 5.
2. R. 228/63 en R. 899/64.
3. R. 899/64. Die U.R. het die saak bespreek, maar het die saak uitgestel om dit nie weer behandel nie.
4. U.R. II. U.R.B. 25 Mei 1866, Art. 41; R. 677/66 - Verslag van Albasini, 9 Julie 1866.

en J. Vercuiel. Hulle was ook belas met die uitvoering van alle besluite in verband met Inboorlingsake en moes gereeld by die Uitvoerende Raad verslag doen.[1] In Junie van dieselfde jaar in J. M. de Beer aangestel as "Diplomatieken Agent" van die Kafferstamme in Lydenburg.[2] Daar die Uitvoerende Raad berig ontvang het dat Sekoekoenie ontevrede was met die aanstelling van de Beer, is aan laasgenoemde opgedra om hom met die Kaptein nie te bemoei nie.[3]

Die aanstelling van die Superintendent van Kafferstamme was 'n poging van die Regering om meer direk toesig oor die Inboorlingstamme te hou. Die Superintendent is aangestel om toesig te hou oor die groot Kafferstamme wat in die nabyheid van die Blankes gewoon het en gewoonlik die meeste moeilikhede veroorsaak het. Dit was egter 'n stap in die regte rigting. Die Kommandante, Veldkornette en Landdroste het hulle hande vol gehad en kon nie die nodige aandag gee aan die ontwikkeling van sake in die digbewoonde Kafferstreke nie. Die persoonlike invloed van 'n amptenaar wat die Inboorlinge verstaan het, was altyd gunstig. Die paar Superintendent het ook verdienstelike werk gedoen. Hulle kon hulle volle aandag aan die Inboorlingsake gee, en het baie geskille en ontevredenheid onder die Kaffers op 'n vreedsame wyse geskik. Die paar amptenare kon egter nie hulle werksaamhede onder so 'n groot aantal Kaffers uitvoer nie. Toe die Kafferstamme in 1866 in die noord-oostelike dele van die Suid-Afrikaanse Republiek opstandig word, was hulle posisie onuithoubaar. Vroeg in 1866 het Duvenage vir sy ontslag gevra en op 9 Julie 1866 het Albasini ook aan die Uitvoerende Raad geskryf vir sy ontslag.

-------------------------

1. R. 205/68; U.R. II., U.R.B. 20 Junie 1866, Art. 4; Verslag van A.P. Duvenage, 19 Februarie 1868, e.v.; R. 273/66, verslag van J. Vercueil, 28 Februarie 1866.
2. St. Court. Z.A.R. No. 57, bls. 1, 12 Julie 1864.
3. U.R. I, 23 September 1864, Art. 45.
4. U.R. II, U.R.B. 20 Junie 1866, Art. 4.

terwijl dén toestand van dit District mij niet langer toelaat de diensten mij opgedragen tot satisfactie voor mijzelven of het land te kunnen verrigten, mijn leven en eigendommen ieder oogenblik in het grootste gevaar staat, het niet blijkt dat mij enige hulp, ter redding van het district uit de voorste Districten te wagten kunnen zijn. 1.

Dieselfde jaar het de Beer ook aansoek gedoen vir sy ontslag.[2] Aan die versoek van de Beer het die Uitvoerende Raad voldoen, maar Albasini en Duvenage wou die Raad nie uit hulle dienste ontslaan nie, omdat die Kaffers so opstandig was en die Raad besef het, dat die twee persone wat goed bekend was met die Kaffers en die toestande in Soutpansberg, baie kon bydra om die opstandiges in toom te hou.[3]

Hierdie moeilikhede was grotendeels 'n gevolg van die feit dat die magte en bevoegdhede van die verskillende amptenare wat met Inboorlingsake te doen gehad het was nie duidelik bepaal nie

In die begin van die sestiger jare het geskille wat daar tussen amptenare van die Suid-Afrikaanse Republiek in die Soutpansberg bestaan het, baie moeilikhede in die Distrik veroorsaak. Hier was die moeilikhede begin deur Monene en Moesila, wat in die begin van 1861 gevlug het uit die nabyheid van Delagoebaai van die stam van Manoekosie. Met hulle rondswerwery het hulle by Majatjie[4] aangekom en toe hulle ditdaar nie kon uithou nie, is deur Albasini vir hulle 'n ander woonplek aangewys.[5]

Moesila is in 1861 weer terug na sy stam en met die hulp van die Portugese Regering tot heerser van Gazaland aangestel . Onder voorwendsel, dat Monene vir Manoekosie berowe

---

1. R. 677/66, brief van Albasini, 9 Julie 1866.
2. St. Court. Z.A.R. No. 170, 9 Oktober 1866, K.G. No. 138.
3. U.R. II, U.R.B. 20 Junie 1866, Art. 4
4. 'n Meid-Kaptein wat in die noord-oostelike dele van die Suid-Afrikaanse Republiek gevestig was.
5. St. Court. Z.A.R. No. 228, 4 Desember 1867.

het,[1] het Moesila vir Albasini gevra (begin 1864) om Monene aan hom uit te lewer of ter dood te veroordeel. Omdat Monene maar 'n lastige onderdaan was, wou Albasini, as Superintendent van Kafferstamme, graag aan die versoek voldoen. Monene het lont geruik en gevlug en die hulp van Fredrik Geyser ingeroep, wat aan hom 'n verblyfplek aangewys het.

Toe Geyser op aanklaag van Monene dat Albasini hom wou dood maak, laasgenoemde dagvaar om voor die Landdroshof te verskyn, het hy gemeen dat hy nie verantwoording aan die Kommandant verskuldig was nie en geweier om te verskyn en so het die saak tydelik onbeslis gebly. Met sy besoek, enige maande na die voorval, het President Pretorius vir Monene 'n woonplek in die nabyheid van Schoemansdal aangewys en, om verder botsing te voorkom, hom onder jurisdiksie van Landdros J. Vercuiel geplaas.

Albasini het die handelwyse as 'n inbreuk op sy gesag beskou.[2] Hy het gou 'n ernstige aanklag teen Monene gekry en om verder nadelig uitwerking op die dele te voorkom, het die Uitvoerende Raad besluit om Monene tevang en na Moesila (Oemsila) te stuur in September 1867.[3] Albasini het opdrag ontvang om die instruksie uit te voer maar deur die nalatigheid van die Landdros Vercuiel en die Veldkornet van Rensburg het Monene ontsnap.[4] Aanvalle is hierop op verskillende van die Kapteintjies in die distrik gemaak, omdat hulle beskou was as beskermers van Monene. Algemene verwarring het hierop in die distrik gevolg, en dit twis tussen die verskillende amptenare het

---

1. R. 290/65.
2. R. 899/65.
3. V.R.N. September 1867, Art. 166.
4. R. 528/65.

die toestande nog verder vermoeilik. Albasini het Vercuiel beskuldig van roof en onwettige aanvalle op Kaffers en laasgenoemde het dieselfde klagte teen Albasini ingebring.[1] Ook die Veldkornette du Plessis en Schoeman is beskuldig dat hulle misbruik van hulle mag gemaak het, en deur patrollies op vreedsame Kaffers te maak, aanleiding gegee het tot die vyandige houding wat die Inboorlinge in die distrik teenoor die Blankes aangeneem het.[2] Drie verskillende regerings-kommissies is aangestel om die sake daar te ondersoek. Definitiewe beskuldiginge is nie deur die Kommissies teen die amptenare opgestel nie. Volgens die bevindings van die Kommissies was daar van die amptenare wat hulle plig versuim het en misbruik gemaak het van hulle posisie en so ontevredenheid onder die Kaffers veroorsaak het.[3] Die twis tussen die amptenare was egter nie die enigste oorsaak vir die opstandigheid van die Kaffer nie. Baie van die Kaffers was voorsien van vuurwapens, en die plundertogte van die Inboorlinge het so toegeneem dat die Blanke Inwoners van die distrik verplig was om in laers te trek.[4]

Die moeilikhede met die Kapteintjie Monene en die geskille wat daar tussen Albasini en Kommandant Geyser ontstaan het was die begin van die moeilikhede wat tot die ontslag van Albasini in 1868 gelei het. Hy is beskuldig dat hy die oorsaak van die onluste was, en op 13 April is aan hom kennis gegee om hom nie met Inboorlingsake verder te bemoei nie.[5]

Die ontslag van Albasini is tereg sterk afgekeur deur Vercuiel.[6] Hy het verklaar, dat die hele distrik "aan verwoesting zal overgegeven worden," as Albasini vertrek.[7]

---

1. V.R. N. September 1867, Art. 166; R. 528/65.
2. St. Court. Z.A.R. No. 228, 4 Desember 1867.
3. In 1867 het 'n hof van drie Landdroste die beskuldiginge ondersoek. Komdt. Venter en Veldk. du Plessis is beboet.
4. R. 528/65.
5. V.R.N. September 1867, Art. 166.
6. Die Superintendent van Kafferstamme.
7. R. 749/68 - Brief van Vercueil, 27 Mei 1868.

Daar is wel klagtes teen hom deur die inwoners van Soutpansberg ingebring,[1] maar dit was die gevolg van opstokery van ander amptenare.[2] Selfs na hy afgedank is, het verskillende Kapteins hom nog genader en sy gesag erken.[3]

Op 7 April 1868 het die Uitvoerende Raad besluit om Schoeman met die Kommando na die noorde uit te laat trek om sake met die opstandige kapteins te skik. Op 13 April het hy instruksies ontvang onder die titel van Diplomatieke Agent. Hierin is aan hom op gedra om die sake in die noorde te ondersoek, en die nodige maatreëls te tref om vrede te herstel. Die knopneuse wat onder Albasini gestaan het, sou "onder het beheer van de heer Schoeman," staan maar net "voor zoo lang de Commandoes duren."[4] Die Uitvoerende Raad het versuim om voorsorg te maak vir die administrasie van die Kaffersake na die Kommando ontbind is en nie 'n amptenaar aangestel om die belangrikste betrekking wat Albasini waargeneem het, te beklee nie.

Eers in 1876 is weer besluit om amptenare aan te stel wat hulle besig sou hou met Inboorlingsake.

Wet No. 3 van 1876 het bepaal, dat "de localiteiten der grootere kafferstammen zullen door de Regering, zooals voor hun bestaanbaar zal zijn worden aangewezen en bepaald." en het verder voorsiening gemaak vir die Naturelle Administrasie. Oor elkeen van die lokasies sou deur die Regering aangestel word "de door hen erkende of gekozene kapitein, onder behoorlijke instructien, met een billijk salaris." Die Suid-Afrikaanse Republick erken dus weer wettiglik die Inboorling-

---

1. R. 790/68 - R. 764/68 brief van S. Schoeman.
2. R. 607/68 en R. 759/68.
3. R. 759/68.
4. S.S. 55, Instruksie aan Schoeman, 13 April 1868.

organisasies, en was van plan om die Kapteih in die toekoms as 'n amptenaar van die Republiek te behandel. Hy moes 'n billike salaris ontvang, nie alleen om hom sy verantwoordelikheid beter te laat voel nie, maar ook omdat hy deur die Regering verantwoordelik gehou sou word vir die invordering van die belasting. Die pligte van die Kaptein is in die opsig nie verander nie. Die Kapteins was reeds voorheen aangewys as die verantwoordelike persone vir die insameling van die belastings.[1] Die belangrikste verandering wat nou aangebring is, is die bepaling dat die Kaptein 'n vaste salaris sou ontvang. Dit sou die Kaptein onafhanklik maak van die gewone inkomste volgens Inboorling gebruik, en hom aanmoedig om te sorg vir die gereëlde insameling van die belasting.[2] Die samewerking van die Kapteins was noodsaaklik.

Die opvolging van Kapteins volgens erfreg is nie meer erken nie, en Kapteins wat nie die instruksies wat aan hulle opgedra word, uitvoer nie, sou beboet of ontslaan word.[3]

Die regsprekende bevoegdheid van die Kapteins is erken, maar aan die ander kant het die Suid-Afrikaanse Republiek gesorg, dat die Kapteins leiding kry deur voorsiening te maak vir die aanstelling van 'n amptenaar, die Onder -Kommissaris,

bekleed met de magt van Vrederegter, om den kaptein behulpzaam te zijn in het vereffen van geschillen en het uitvoeren van wetten, alsmede de invordering van belastingen en het houden van behoorlijke boeken overeenkomstig instructien.

---

1. Locale Wetten Z.A.R. 1849-1885, bls. 662, Art. 1 en 2
2. Die Nat. Wet van 1866 het bepaal ($S_t$. Court. Z.A.R. No. 159 24 Julie 1866, K.G. No. 76 Art. 16): voor.......welke prompte betaling de opperhoofden of ander bestuurders van de kralen, aan wien zulke kaffers of kleurlingen behooren door dit Gouvernment verantwoordelijk zullen gehouden word." In 1870 is 'n boete van £10 gelê op elke Kaptein wat versuim om die belastings in te samel. (Locale Wetten Z.A.R. 1849 - 1885, bls. 381, Art. 16).
3. Locale Wetten Z.A.R. 1849-1885 bls. 668, Art. 27.

van de Regering.[1]

Volgens hierdie besluit blyk dit, dat die Suid-Afrikaanse Republiek tog Inboorlingwette tot sekere mate moes erken het. Die feit dat 'n Blanke amptenaar die Kaptein van advies sou bedien, toon aan, dat die Suid-Afrikaanse Republiek tog van plan was om die Inboorling langsamerhand op te voed vir beskaafde wette.[2] Om dit te kan doen moes die amptenaar met die Kaptein op vriendskaplike voet verkeer, "en hem of hen door raad onderrichting en voorbeeld te winnen voor baschaving en trouw aan den Staat."[3] Die ampseed van die amptenaar het bepaal:

ik zweer dat ik mij met hart en ziel zal wijden aan de bevordering van hetwelzijn der Naturellen, dat het mijn streven zal zijn de Naturellen te winnen voor de waarachtige beschaving ..4.

Wet No. 3 van 1876 het verder nog in de verband bepaal:

Om beschaving en nijverheid onder de kleurlingen aan te moedigen, wordt het aan de Regering overgelaten om, op locatien alwaar nijverheid bevorderd wordt en ambachten geleerd door kleurlingen eene toelage toe te kennen aan zoodanige ondernemingen niet te bovengaande tien percent van de opbrengst van zulk eene locatie, welke gelden onder toesigt van de Regering aan de meest gevorderde leerlingen ter aanmoediging zullen worden toegekend.

Die onder-Kommissarisse sou aangestel word vir twee jaar. hulle moes bedrewe wees in die Kaffertaal, en sou in die

-------------------------

1. Locale Wetten Z.A.R. 1849-1885, bls. 663, Art. 3.
2. Vgl. Dr. Brooks: Hist. of Nat.Pol., bls. 122: "One of the defects of the early Republican system was the failure to recognise Native (Civil) Law in the Courts .. As the general policy of the Republic was to make the Native amenable to European control, it would have seemed a consistend step to encourage the Natives to bring their case for adjudication to the Landdrost rather than the Chief. This however, was not done."
3. St. Court. Z.A.R. No. 650, 13 Sept. 1876, K.G.No. 263 Instruksie vir OnderKommissarisse, Art. 6.
4. St. Court. Z.A.R. No. 650, 13 Sept. 1876, K.G.No. 265. Instruksie vir Onder-Kommissarisse, Art.7. Art. 8 van die instruksie het o.a. bepaal: Bij zijne regtspraak geeft hij voor zoover de wetten der Republiek dit gedogen acht op de costumen der naturellen." Verder is daar niks bepaal in verband met die toepassing van beskaafde wette nie. As ons verder in aanmerking neem dat die aflegging van 'n eed as iets heilig beskou was deur die Boere, dan kan ons nie met Professor Macmillan saamstem nie waar hy verklaar: "yet they (die Trekkers) also set and confirmed the disastrous fashion of ignoring the very existence of the Native Population, and of looking at South African problems with eyes exclusively for European interests." (Macmillan: Bantu, Boer and Briton, bls. 317)

lokasies optree as "Bestuurder en Rechter." In sivielesake tussen die Inboorlinge sou hulle dieselfde resmag beklee, as die Landdros, terwyl kriminele sake hulle beperk was. "als Chef der politie tot de politie zaken en kleinere crimineele zaaken zoals die welke door den Landdrost worden beslist." Hy moes sorg, dat in "elke localiteit politiedienaren" aangestel word, en sien, dat die paswette van die Republiek uitgevoer word. Van al sy verrigtinge moes hy aan die "Superintendent van Naturelle" kennis gee.[1]

Die Suid-Afrikaanse Republiek het met die nuwe organisasie gebruik gemaak van Inboorling organisasies, maar het die Kapteins nou onder meer direkte toesig geplaas. Die Onder-Kommissarisse sou optree in die min of meer bepaalde lokasies. Omdat die lokasies nog nie definitief afgebaken was nie het die Volksraad op voorstel van die President op 26 September 1876 besluit om Naturelle Kommissarisse aan te stel, vir die distrikte waar Baie Inboorlinge gevestig was, en so beter voorsiening te maak vir die administrasie van Inboorlingsake.[2] Hierdie Naturelle-Kommissarisse het dieselfde funksie uitgeoefen as die Superintendent van Kafferstamme wat in die sestiger jare aangestel is. Die eerste drie Naturelle Kommisarisse was: Oscar Dahl vir die distrik Soutpansberg, W. King vir Waterberg en C. Schultze vir die distrik Lydenburg.[3]

'n Swak punt in die administrasie van die Suid-Afrikaanse Republiek voor 1877 was die feit dat die bevoegdhede van die Landdros en die Veldkornet in verband met die Inboorlingsake nie definitief geskei is nie. Die "Kaffer-wet" van 1866, wat

---

1. Dit is nie duidelik watter amptenaar hier bedoel word nie. Dit kan wees dat bedoel is die Supt. van Kafferstamme, of 'n Supt. van Naturelle wat nog aangestel moes word.
2. V.R.N. 26September 1876, Art. 45.
3. St. Court. Z .A.R. No. 655, 13 Oktober, 1876.

ook opgestel is "ter betere regeling en bestiering der Kafferstammen, ens." het die Veldkornet, Assistent Veldkornet, en Landdros aangewys as die persone wat verantwoordelik sou wees vir die uitvoering van die besluite in verband met Inboorlingsake. Die Veldkornet was blykbaar in die eerste plek verantwoordelik gehou, maar was ondergeskik aan die Landdros. So is onder ander bepaal:

Doch zoo de overtreding boven de regtsmag van den Veldkornet blykt te zyn, zal zoodanige Kaffer of kleurling naar den Landdrost opgezonden werden, om volgens de wetten der staat te worden behandeld. 1.

Vir die amptenare was dit ten minste nie duidelik, hoe ver hulle bevoegdhede gestrek het nie. So skryf die Landdros van Preotira, C. Moll, op 25 Januarie 1867 aan die Uitvoerende Raad:

Naar mijn inzien staan volgens de wetten des lands in ieder district de Kaffers direct onder het bestuur van den Landdrost en heeft de Veldkornet geene andere bemoeienis, dan alleen rust en vrede onder de Kaffers te bewaren, maar bij zaken van meer gewicht heeft hij geene magt sich daarin te mengen, tenzij hij daartoe door den Land-drost gelaat wordt. 2.

Hy was van mening dat die Veldkornet van die Pretoria distrik en die van Heidelberg nie met "het beheer en bestier" van die naburig Kaffers belas was nie.

Die Uitvoerende Raad het hierop besluit om die Landdros kennis te gee, "dat volgens die Kafferwet het beheer der Kaffers aan de Veldkornet behoort."[3] Hiermee het die Uitvoerende Raad nie bedoel nie om 'n verandering in die "Kafferwet" aan te bring nie. Volgens die besluit moes die wet as volg verklaar word; Die Veldkornet was in die eerste plek verantwoordelik gehou vir die administrasie van Inboorlingsake en die Landdros moes hom help veral met beslissings van 'n ernstige aard.

---

1. St. Court.Z.A.R. No. 159, 24 Julie 1866
2. R. 100/'67.
3. U.R.B. 25 Januarie 1867, Art. 31

Die besluit van die Uitvoerende Raad het die bestaande verwarring nie opgelos nie. In 1870 het die Blanke in-woners van verskillende distrikte onder die aandag van die Uitvoerende Raad gebring, dat verskillende verklaringe aan die "Kaffer-Wet" gegee word en dit die administrasie van Naturellesake belemmer het.[1] Die Naturelle-Sake Kommissie van September 1871 het ook verklaar dat die wet tweeledig uitgelê kon word, en dat dit een van die belangrikste oorsake vir die ongehoorsaamheid onder die Inboorlinge was.[2] Die Kapteins het ook gekla, dat hulle nie geweet het aan wie hulle verantwoording verskuldig was nie. Kommandante, Veldkornette en Landdroste het dikwels teenstrydig instruksies aan hulle gegee. Volgens die bevindings van die Kommissie, het die Inboorlinge in die algemeen die Kommandant-Generaal as die hoogste gesag beskou. Om meer tevredenheid te gee het die Kommissie aanbeveel, dat die Kapteins toegelaat sou word om by die Landdros te gaan kla, as hulle ontevrede was oor die behandeling van die Veldkornette, en dat die boetes wat deur die Veldkornette opgelê was, deur die Landdroste goedgekeur moes word.[3]

Verskeie lede van die Volksraad was van mening dat hervorming in die administrasie noodsaaklik was, omdat "het bestier zooals het nu is nadelig gewerk heeft."[4] Gevolglik het die Volksraad op 29 November 1871 besluit:[5]

dat de Kaffers in vredestijd zullen staan onder het burgerlijke bestuur van Landdrosten of Resident Vrederegters en Veldkornetten behoudens de bepalingen welke gemaakt moeten worden voor Kaffers wonende waar geene ambtenaren gevestigd zijn, waarvoor nadere bepalingen zullen worden gemaakt.

Die beknopte onvolledige besluit kon nie die moeilikhede

---

1. E.V.R. 112, No. 275; E.V.R. 112, No. 264, E.V.R. 112, Nos. 332, 265 en 259.
2. E.V.R. 114 - Rapport van die Kommissie Nov. 1871.
3. Dieselfde.
4. V.R.N. 29 November 1871, Art. 399
5. Locale Wetten Z.A.R. 1849-1885, bls. 452.

wat daar bestaan het, as gevolg van die feit dat die bevoeghede van die amptenare nie definitief bepaal was nie, uit die weg ruim nie. Klagtes is weer in verband met die saak by die Volksraad ingedien.[1] Gevolglik het die Volksraad op 8 Februarie 1872 besluit om die besluit van 1871 te herroep. Die saak sou met die volgende sitting afgehandel word.[2] Die volgende jaar is dit weer uitgestel en eers in 1876 is besluit om 'n verandering in die administrasie te bring. Ook die nuwe bepalinge het nie definitief tussen die bevoegdhede van die Landdros en Veldkornette in verband met Naturelle-Sake onderskei nie.[3] Kommissarisse en Onder-Kommissarisse sou optree in die streke wat net deur Inboorlinge bewoon was en sou uitsluitelik hulle besig hou met Inboorlingsake, maar die Veldkornette en Landdroste sou in die verskillende distrikte toesig hou oor die Blankes en Inboorlinge.[4]

Op 7 Maart 1877 het die Volksraad besluit om die grondwet so te wysig, dat die algemene administrasie van die land ingedeel wou word in ses afsonderlike departemente met elke 'n "Secretaris van Staat" aan die hoof. Een van die Departemente sou 'n Department vir Inboorlingsake wees.[5] Voordat die reorganisasie kon plaas vind is die Traansvaal op 12 April 1877 deur Shepstone geannekseer. In dieselfde jaar is 'n Departement vir Naturelle-Sake in die lewe geroep, met 'n Sekretaris van Naturelle-Sake aan die hoof.[6] In die opsig het die Britse Administrasie maar net uitgevoer, wat die Suid-Afrikaanse Republiek reeds besluit het om te doen.

-------------------------

1. R. 972/71
2. V.R.N. 29 November 1871, Art. 402.
3. Locale Wetten Z.A.R. 1849-1885, bls. 666.
4. Dieselfde.
5. Dieselfde, bls. 681, Art. 9, 10.
6. Tvl. Gvt. Gazette, No. 19,18 Aug. 1877, K.G.No.99.
7. Vgl. Dr. Brooks: Hist. of Nat. Pol., bls. 124: One of the first acts of the British Government in 1877 was to set up a special Department of Native-Affairs - an entirely admirable departure and one to the credit of the new administration.

# HOOFSTUK VII.

## DIE INBOEKSTELSEL EN SLAWERNY

Die Boere wat in die binneland gaan woon het, het arbeiders nodig gehad om hulle boerdery te ontwikkel. Ook hier het hulle, soos in die Kaapkolonie, pogings aangewend om Inboorling arbeiders te verkry. Een van die middels wat hulle aangewend het om voorsiening te maak in die gebrek aan arbeidskragte, was die sg. inboekstelsel. Daar die stelsel deur Sendelinge en vir die Republiek vyandig-gesinde persone, genoem was om opskudding te verwek en die Boere in die oë van die buite wereld in 'n slegte lig voor te stel, is dit die moeite werd om aandag aan die saak te gee. Dit was op grond van die stelsel, dat die Boere beskuldig was, dat hulle slawerny in hulle Republiek toegelaat het, en selfs aktief in slawehandel deelgeneem het. Omdat die twee sake (die Inboekstel en slawerny) deur baie verwar was, moet ons die ontwikkeling van die verhouding van die Boere teenoor die twee sake saam nagaan, nieteenstaande die Boere dit as twee heeltemal afsonderlike sake beskou het.

Die Inboekstelsel was nie iets nuuts wat deur die Trekkers in Suid-Afrika in die lewe geroep is nie. Voor hulle

die Kaapkolonie verlaat het, was die stelsel al ten volle ontwikkel en op betreklike groot skaal toegepas.

Van 1775 is dit deur die Regering aan die Kaap toegelaat om kinders, waarvan een van die ouers 'n slaaf was, tot hulle vyf-en-twintigste jaar by die baas van die slaaf in te boek. In 1779 is twee Hottentotkinders tot hulle twintigste jaar ingeboek en voor die einde van die agtiende eeu is ook enkele Boesmankinders ingeboek.[1] Inboeking het egter nie op 'n groot skaal plaas gevind nie voordat Cradock deur sy proklamasie van 23 April 1812 bepaal het, dat die Hottentotkinders, wat op plase van Boere gebore is en daar tot hulle agste jaar gewoon het ingeboek kon word vir 'n tydperk van 10 jaar.[2] Hierdie stelsel is ook deur die Britse Administrasie aan die Kaap uitgebrei tot die Boesmans[3] en dit strek die Trekkers tot eer dat hulle op trek reeds pogings aangewend het om misbruike,[4] wat in verband daarmee in die Kaapkolonie voorgekom het teen te gaan. Volgens die instruksies van Retief aan die Kommandant is o.a. aan hom opgedra (21 Julie 1837): Die Kommandant sou ook sorg dra dat niemand deur geweld besit neem van die kinders van Boesmans of ander Inboorlingstamme, dat niemand hulle op onwettig manier vang nie, hulle nie wegneem van hulle ouers nie, en hulle ook nie in besit hou nie.[5] Met die ekspedisie teen Dingaan het Pretorius ook almal streng verbied om enige Kafferkind of meid op die ekspedisie gevange te

---

1. Huisgenoot: 1 Junie 1834 - P.J. Venter, Argivaris, Kaapstad in verband met die inboekstelsel.
2. Vir besonderhede sien Theal: Records of C.C., Vol.VIII.
3. Sien Proklamasie van Somerset, 8 Aug. 1817, Theal: Rec. of the C.C., Vol.II. Volgens getuie voor die Kommissie van Ondersoek was daar in Cradock distrik: 223 groot ingeboektes Boesmans, 234 meide en 388 kinders. (Papers relative to Cape of Good Hope, I, 1835.)
4. Moffat getuig in 1834: "the practise is not yet extinct of obtaining Bushmen children by barter of sheep and goats which children are permanently separated from their tribes and families." Verder verklaar hy dat aanvalle gemaak is op Boesmans om kinders te kry. (Papers relative to Cape of Good Hope. I, 1835, bls. 126, e.v.)
5. Preller: Piet Retief, bls. 377.

neem.[1]

Met die verskillende Kafferoorloë was daar gewoonlik Kafferkinders, in baie gevalle heeltemal onversorg, nagelaat. Om voorsiening te maak vir die kinders, en veral om hulle op te voed tot bruikbare arbeiders, het die Volksraad van Natal die Inboekstelsel ook daar ingevoer. Dit kan nie verwag word dat die Trekker net om filantropiese redes die kleintjies sou opvoed nie. Dit sou beter tuis hoort by Sendelinge, wat in die opsig hulle pligte versuim het.

Volgens die besluit van die Volksraad van 6 Januarie 1840 is bepaal, dat die "gekleurde" weeskinders by die Landdros ingeboek moes word, kaffertjies tot hulle vyf-en-twintigste- en meidjies tot hulle een-en-twintigste jaar.[2] Omdat Inboorlinge soms hulle kinders vir Blankes gegee het om daarvoor te sorg, is ook aan die Landdros opgedra om sulke kinders in te boek vir dieselfde tydperk as die wat wees was.[3]

Die gevaar het natuurlik bestaan, dat die ingeboektes oor die grense van die Republiek gevoer kon word, en aan die Portugese handelaars wat slawe-handel gedryf het verkoop word. Daarom het die Volksraad in Maart 1840 besluit, dat niemand toegelaat wou word om Soeloe-kinders buite die grense van die Republiek te voer nie -

geen handelaar of vreemdeling die niet onder de maatschappij sorteerd zal het regt hebben een of meer zolas kinderen meede te voeren, geboek of niet. 4.

om die oortreders van die bepaling verder af te skrik, is in November van dieselfde jaar 'n boete van Rds. 500 bepaal op iemand (wat) eeniege kleurling vervoerd buiten de limieten of dat verkoop of verhandeldt. 5.

---

1. D.C. Moodi: The Hist of Battles and Adventures in Southern Africa (1888) bls. 550.
2. N.I. V.R.N. 6 Januarie 1840, Art. 10.
3. N.I. V.R.N. 6 Januarie 1840, Art. 11 en V.R. N. 9 Junie 1840 Art. 8.
4. N.I.V.R.N. 4 Maart 1840 Art. 11.
5. N.I. V.R.N. 17 November 1840, Art. 17.; Agar-Hamilton vertaal: (Nat.Pol. bls. 174) ... "for anyone who "bought or traded for any coulered person."

Uit voorafgaande moet ons aflei, dat die Volksraad heeltemal vas beslote was, om te doen wat hulle verklaar het toe hulle op 14 Januarie 1841 aan die Goewerneur van die Kaapkolonie skryf:

Dat de Republiek anneemd en zich verbind nimmer eeniege slaven handel te drijven of aan te moedigen daarmee daarin behulpzaam te zijn of eenig Schip of vaartuig in de handel gebezigd worden de binnen hunnen have te gedoogen of van eenige ververshing te voorsien. 1.

Nieteenstaande die goeie bedoelings van die Volksraad en die ernstige pogings wat aangewend is om euwels in verband met inboekstelsel tee te gaan, is daar in die begin van 1841 by die volksraad gekla, dat daar

door eenige ingesetenen een soort handel met sola kinderen worden gedreven en dat er verscheidene buiten ons grondgebied worden vervoerd. 2.

Daarop het die Volksraad besluit, dat niemand in die wettige besit van Soeloekinders sou wees nie, voordat die Landdros hulle ingeboek en 'n sertifikaat daarvoor verleen het hie. Die verskillende Landdroste, Veldkornette en Kommandante is opgedra om almal die Kafferkinders wat hulle by die Blankes kry, wat nie wettig ingeboek was nie, van die persone te ontneem en hulle in te boek of aan die ouers terug te gee. Landdroste moes geen kinders inboek wat nie op 'n "regtvaardige of wettig wyijze" inbesit van die Blankes gekom het nie, Die Sekretaris van die Volksraad moes die besluit in die koerante van die Kaapkolonie publiseer.

tot invormatie van reisigers handelaars en anderen en tot bewijz dat niemand waar hij zich bevinden mogt eenige wettige aanspraak kan maaken.

op Inboorlingkinders, behalwe volgens die bestaande wette van die Republiek. 3

Die kontrole oor die onwettige handel is moeiliker gemaak deurdat persone voorgegee het, dat hulle van plan was

---

1. R. 72/41 - Brief van Volksraad, 14 Januarie 1841.
2. N. II., V.R.N. 7 April, Art. 3.
3. N. II., V.R.N. 7 April 1841 Art. 3.

hulle in die gebied te gaan vestig, en op die manier Inboorlingkinders in die hande gekry het. Die Landdroste is gewaarsku om sorgvuldig op die soort van reisigers te let.[1]

Die Volksraad het nie alleen die euwel om Kafferkinders uit die Republiek uit te voer bestry nie, maar ook binne die grense van die Republiek het hulle probeer voorkom, dat die stelsel ontaard. In Julie 1841 is daar bv. gerugte versprei dat G. Joubert rondgaan om klein kaffertjies te ruil vir vrugte en drank. Die Waarnemende Landdros het dadelik aan die Veldkornet opgedra om die oortreder te probeer vang en "goedwillig of met geweld" die kaffertjies af te neem en Joubert na Weenen te bring om sy straf te ondergaan.[2] Toe G. Nel in Oktober 1841 d die Volksraad vra om hom te help om 'n kaffertjie wat hy in Soeloeland terwyl hy op jag was, gekry het, op te spoor, het die Volksraad geantwoord, dat hulle nie van plan was om "handel te beschermen dat tegen de wet strijdig is."[3] Die Volksraad wou dus nie toelaat dat Kafferkinders op 'n onwettig wyse in besit geneem word nie.

Sendelinge soos Allison e.a. het nie nodig gehad om hulle te bekommer oor die Kaffertjies wat toegelei het vir die Boere nie, asof die Emigrante maar vir elke werkie wat hulle verrig wou hê 'n kaffertjie kon gaan vang.[4] Die beskuldiging van Sir George Napier:

> a system of slavery which under the name of apprenticeship prevails over a great part of the country, beyond the Colonial boundary wherein the emigrant farmers have located themselves, 5.

het nie op feite berus nie, maar was maar een van sy middels om sy politiek in te lei, nl. "the colonization of these territories (Natal)."[6]

---

1 N. II., V.R.N. 17 Junie 1841, Art. II.
2. Dr. G.W.A. Gerdener: Boustowwe vir die Geskiedenis van die Nederduits Gereformeerde Kerk in
3. N.II., V.R.N. 2-4 Januarie 1842, Art. 8.
4. Bird: Annals of Natal, II, bls. 61 - Brief van J. Allison, 3 Augustus 1842.
5. Bird: Annals of Natal, I, bls. 632.
6. Bird: Annals of Natal, II bls. 116 - Brief van Napier, 11 Nov. 1842.

Die Trekkers noord van die Vaalrivier het ook nie hierdie soort beskuldigings vry gespring nie. In die Suid Afrikaan van 12 Februarie 1841 is "enige sterke uitdrukkingen" teen Potgieter gebesig in verband met slawehandel. Die Volksraad van Natal het "geen de minste" bewys gehad om hom daarvan te verdink nie en het verklaar "geen deel te nemen in de beschulding daarin voorgebragt."[1] en die feit dat die Volksraad nie Verder met die saak gegaan het nie, is meer 'n bewys, dat Potgieter onskuldig was as 'n bewys dat hulle aan die beskuldiging geglo het.[2] Waar die Volksraad rede gehad het om te glo, dat sulke beskuldiginge gegrond was, het hulle gewoonlik die amptenare opdrag gegee om die saak te ondersoek. As aangeneem word, dat Potgieter en sy volgelinge ten gunste van slawerny, of 'n inboekstelsel wat nie daarvan te onderskei is nie, was, dan is dit moeilik om te verklaar waarom hierdie mense in hulle eerste "grondwet van 1844" die volgende bepaling opgeneem het.

Geen persoom of personen zullen het regt hebben nabij eenige Naturellen hunne verblijfplaatsen te gaan om kinderen op eene onwettige wijze te ontnemen, zoodanige overtreders zullen gestraft worden met eene boete van Rds. 500 of gevangezitting voor zes maanden, en de ontnomene kinderen en aan hunne ouders terug gegeven worden. 3.

Nieteenstaande die gebrek aan argeiders wou die Trekkers noord van die Vaalrivier daarvoor sorg, dat die inboekstelsel ook nie noord van die Vaalrivier ontaard nie. Omdat 'n poging aangewend is, om kinders uit die Portugese gebied binne die gebied van die Emigrante in te voer, het die Volksraad op 11 Desember 1845 besluit:

dat voor eerst aan niemand gepermiteerd word van de Kaffers Kinderen onlangs door de Commissie van Delagoe opgebragt verder te voeren dan tot aan de Stads Revier.

---

1. N. II. V.R.N. 12 April 1841, Art. 17.
2. Agar-Hamilton beweer (Native Policy, bls. 170): The Raad itself had been very half-hearted in defence of Potgieter.
3. Locale Weten Z.A.R. 1849-1885, bls. 5.

Hierdie Kommissie het in Oktober na Delagoabaai vertrek. Dit is nie seker hoe hulle die kinders in besit gekry het nie. Die Emigrante het egter besef, dat hulle moes waak teen die ontaarding van die inboekstelsel. En waar hulle bewys was van die feit, dat Portugese in kafferkinders handel gedryf het, het hulle deur diebesluit hulle afkeur daarteen tekenne gegee.

Twee jaar later het die Volksraad hulle houding teenoor die saak duidelik uiteen gesit. Op 15 Desember 1847 het 'n seker F. vanBreda by die Volksraad aansoek gedoen om "Jonge Negers Kinderen" wat hy van die Portugese gekry het, na Mooirivier te neem.

willende hun vrij geven en een bewijs selfs voor passeeren dat ze vrij zijn en hem slegts zal dienen tot hun mondiege dagen.

Hy het geweet dat die Volksraad verbied het, datInboorlinge wat nie heeltemal vry was nie, van die Portugese gebied ingevoer moes word; daarom het hy aansoek gedoen. Hy wou egter die kinders as ingeboektes behandel, maar die Volksraad wou die pad nie vir misbruikte oop maak nie en antwoord:[1]

dat de Raad reeds een beslijt in 1845 genoomen heef zodanigen Negers niet van hier zullen vervoerd worden, en wat de vrij gevind aangaat, de raad zich niet inlate of inlaten kan met slaven handel wijl dat niet anders als voor nadeelig beschouwd moet worden voor deze maatschappij.

Nieteenstaande die poging van die Volksraad om slawehandel teen te gaan, het reisigers en handelaars in Natal in 1846 die storie versprei, dat die Boere nie alleen slawehandel goedgekeur nie, maar ook dat "transporten by verkoping verleend worden[2] Hierop het die Volksraad J. L. du Preez aangestel "om zulke leugenagtiege erugtens eenigsints voor te komen." Hy moes al die reisigerw of handelaars skriftelik, verlof verleen om

---------------------------

1. V.R.N. 15 Desmeber 1847, Art. 2.
2. V.R.N. Januarie 1846, Art. 1.

verder noord te gaan.[1] Die Volksraad wou deur die aanstelling van die amptenaar voorkom, dat ongewensde persone die Inboorlinge in die noordelike dele besoek en Inboorlinge as slawe wegvoer.

'n Voorbeeld van die inboeking van Kafferkinders wat deur die Volkdsraad van Ohrigstad goedgekeur is, kry ons in 1848. In hierdie jaar het Manoekosie 11 kaffertjies wat hy in 'n oorlog teen die knopneuse gekry het, aan die Volksraad gestuur. Die kinders is uitgeloot en vir twee daarvan moes die persone wat hulle gekry het Rds. 35 stuk, as registrasiefooi betaal, en vir die res Rds. 5. Om egter seker te maak, dat die ingeboektes nie mishandel word nie is bepaal: Die Landdros en Veldkornette moes "een wakend oog over dusdaniege Schepseltjies (houden)." Verder is hulle ingeboek

onder condietie dat wanneer onbehoorlijk handelwijs aan hun gepleeg word, dat van den eigenaar zal terug genoomen worden,

en die "besitter" sou nie alleen die fooi wat hy betaal het, verbeur nie, maar ook "onderhevig zijn om na wet te worden behandelt."[2]

Wetgewing wat die soort van inboeking reel, het daar in 1848 blykbaar nie bestaan nie, en die besluite wat geneem was in verband met die inboeking van die kaffertjies van Manoekosie, was van so 'n aard dat dit nie algemeen toegepas kan word nie. Met die inboeking van Kafferkinders voor 1848 het die Boere waarskynlik gehandel volgens die voorskrifte van die Volksraad van Natal selfs na Natal deur die Britse Regering geannekseer is.

Met die Setsjelie-ekspedisie het daar iets plaas gevind wat die inboekstelsel ernstig onder bespreking gebring het:

---------------------------

1. R. 112/46 - Publieke Bekendmaking, 20 Januarie 1846.
2. V.R.N. November 1848, Art. 3.

Tussen 200 en 300 meide en kinders wat agtergelaat is, is gevange geneem. Die Boere het gemeen dat Setsjelie om vrede sou vra as die meide gevangegehou word. Die meeste van die gevangenes het ontvlug, of is toegelaat om terug te gaan. 'n Aantal van die kinders wat die ouers nie kom terug haal het nie, is egter ingeboek, Van hierdie voorval verklaar Livingstone:[1] "The Boers .. carried off two hundred of our school-children into slavery."

Die vraag is nou: was die inboekstelsel van die Suid-Afrikaanse Republiek van so 'n aard, dat ernstige misbruike in verband daarmee kon plaasvind?

Een van die beskuldigings in hierdie verband was, dat die Boere met geweld Kafferkinders afgeneem het. Dit kan nie ontken word, dat enkel gevalle van die aard in die Boeregebied plaas gevind het nie. Dit was egter direk teen die besluite van die Volksraad en waar dit onder die aandag van die gesaghebbendesgebring is, is dadelik stappe geneem om die skuldige persone te straf.[2] En dat daar wel enkele gevalle voor gekom het, is nog nie 'n bewys nie dat die misbruik deur die Boere toegelaat was nie.[3]

Die houding wat die Boere teenoor die soort van oortreding aangeneem het, word duidelik aangetoon in die volgende geval: 'n Aanval is deur sekere Boere op die kraal Selika gemaak. Kommandant-Generaal Pretorius het die saak onder die aandag

---

1. David Livingstone: Missionary Travels and Researches in South Africa (1912) bls. 31.
2. U.R.B. September 1858, Art. 38.
3. Agar-Hamilton: Native Policy Bls. 182. Diewe en moordenaars kry ons vandag in elke beskaafde gemeenskap. Die enkele gevalle wat plaasgevind het, het Agar-Hamilton blykbaar laat besluit: "The Transvaal community was unable to carry out the elementary function of restraining its criminal population." Ons kan egter ten minste nie die feit dat enkele oortredings plaasgevind het, aanvoer om die anneksasie van 1877 goed te keur nie. Agar-Hamilton Native Policy, bls. 183.

die aandag van die Volksraad gebring wat hom ondersteuning belowe het.[1] Die ondersteuning is nie net in naam aan die Kommandant-Generaal belowe nie. Die saak is voor die "Hooggeregshof" gebring. Die beskuldigdes het hulle skuld erken en is met Rds. 500 en die hofkoste beboet. Die 13 Kafferkinders is van hulle ontneem en aan twee Kaffers van Selika oorhandig.[2] Onderdane van die Suid-Afrikaansr Republiek was van mening, dat hierdie saak die vyande van die Republiek kon oortuig,

dat alhier geen Slavenhandel gedreven hog door de wet toegelaten wordt, en werdt hierdoor het bewijs geleverd, dat, indien geklaagd wordt over eenig onwettigen stap tegen Naturellen zulkezaken door de wet en de Regters gestraf worden. 3.

Hierdie voorval toon duidelik aan, dat hierdie soort van aanvalle om kinders te verkry as 'n baie ernstige oortrêding deur die Boere beskou was. Kinders wat op die manier vir inboeking verkry is, sou nie as wettige ingeboektes erken word nie en nog minder deur 'n Landdros van die Suid-Afrikaanse Republiek op die gewone wyse ingeboek word.[4]

'n Tweede groot beswaar wat teen die Inboekstelsel van die Suid-Afrikaanse Republiek gemaak is, was dat die Inboorlinge 'n soort handel in kinders gedryf het.[5] Dit word beweer dat die Kaffers nou uitgevind het, dat hulle seuns net soos hulle dogters finansiële waarde gehad het.[6] Dit mag waar wees, dat die Inboorlinge nou gesien het, dat hulle geld van hulle

1. Agar-Hamilton: Native Policy bls. 182: "The Commandant-General was anxious to supress marauding raids, while the Raad was prepared to give him, in name at any rate, the assistance that lay in its power.
2. S.t Court. Z.A.R. No. 68, 1859.
3. Verklaring van H.T. Buhrman in St. Court. Z.A.R. No. 68, 1859.
4. E.V.R. 104, V.R. 87/49.
5. Agar-Hamilton verklaar (Native Policy bls. 194) "the worst outcome of the institution of apprenticeship was not, perhaps the forcible kidnapping of children by the farmers but the extensive voluntary traffic in them carried on by both parents and chiefs."
6. Dieselfde, bls. 194.

van hulle kaffertjies kon maak, maar voorbeelde van sulke verkopings kom so selde in vertroubare bronne voor, dat mens kan aanneem, dat hulle nie gretig was om afstand van hulle kinders te doen nie. Die enigste Kaptein wat blykbaar van die soort van inkomste wou gebruik maak, was Oemswas. Merensky vertel dat die Kaptein hom versoek het om Kafferkinders vir hom in Lydenburg te verkoop.

Dit lyk wel of uit die inboekstelsel euwels gebore kon word, b.v. as die Kaptein kinders van hulle onderdane sou neem om dit te verhandel. Die vraag is egter: Hoekom het die stelsel nie besonder byval gevind by die Boere of by die Republiek nie? Daar was 'n groot gebrek aan arbeiders in die Republiek. As daar kinders deur die Inboorling aangebied was, en die maatreëls was nie onwettig beskou nie, sou die amptenare wat heelwat moeite gehad het om die burgers van diensbodes te voorsien, hulle seker daarvan kennis gegee het. Nêrens word die ruil van Kafferkinders deur die Volksraadbesluite omskryf nie,[1] d.w.s. in so ver dit die handel tussen die Blanke en die Inboorlinge aangaan. As die kind op 'n wettige wyse verkry en ingeboek was, kon dit nie verhandel word nie. As die "besitter" van 'n kind te sterwe kom, of te arm word om ingeboektes te onderhou kon die erfgename op die persoon onder wie se beskerming die kind was, wel die kind oormaak aan iemand anders, maar die Volksraad het gesorg, dat dit nie as 'n

-------------------------

1. Die sg. Jubert-ruil (Agar-Hamilton: Native Policy bls. 184-185) word m.i. moe reg weer gegee nie. Manoekosie het 11 Kaffertjies aan die Volksraad " vir die vrede gestuur. Jubert moes hulle ontvang. Hy het aan die gesante van die Kaptein beeste gegee, 1 van die 11 kaffertjies self geneem en 1 olifantstand ontvang. Dit was nie met geweld geneem, soos Agar-Hamilton beweer nie. Hy moes die kaffertjies terug gee, omdat die vir die Regering bedoel was. Die Raad het die saak bespreek omdat J. Rensburg daarteen geprotesteer het, dat Jubert sy kaffertjie behou het, terwyl 4 wat aan hom gestuur is hom ontneem is - Verslag van Landdros voor Volksraad, 6 Desember 1848.

handelsartikel beskou kon word nie, deur te bepaal, dat nie meer as Rds. 30 vir die oorboek gevra mag word nie.[1] Verder moes die nuwe "besitter" die ingeboekte weer by die Landdros of Veldkornet op die gewone wyse laat inboek. Om te voorkom dat die kind miskien uit die land gevoer word en dan verhandel word, is bepaal dat die ingeboektes nie oor die grense van die land gevoer mag word nie.[2]

Hoe het die Boere dan in besit van die Inboorlingskinders wat hulle ingeboek het, gekom? In die eerste plek het die Inboorlinge soms self kinders aan die sorg van Blankes toevertrou, wat dan volgens die besluite van die Volksraad ingeboek moes word. Op 9 Mei 1851 het die Volksraad die voorwaardes as volg bepaal: Enige persoon wat so 'n kind ontvang, moes binne agt dae die Landdros of Veldkornet daarvan kennis gee. Die Landdros of Veldkornet moes daarop ondersoek instel, of die kind op 'n "wettige" wyse verkry was en ingeval dit nie so was nie, sonder versuim die kind aan die ouers terug te gee. As die ouers die kind nie vrywillig afgestaan het nie of

wanneer het mogt gebeuren dat den Landdrost of Verdcornet mogt bevinden dat iemand op eenigen onwettigen wijze hoe gering dit ook zijn moge, in het bezit van een kind of kinderen (als voormeld) gekomen is.

het die persoon hom bloot gestel aan 'n boete van Rds. 50 tot 500.[3]

As die kind op 'n wettige manier verkry was, kon die Landdros of Veldkornet die kind inboek. Hy moes dan aanteken: hoe oud die kind was, op welke wyse die verkry is, en die plek

---

1. Soutter Versmaeling V.R.N. 9 Mei 1851.
2. Locale Wetten Z.A.R. 1849-1885 , bls. 98?
3. Soutter Vers. Pak. II, V.R.N. 9 Mei 1851, Arts. 1, 2 en 4 vgl. Dr. C.W. Keiwiet: British Colonial Policy and the South African Republic, 1848-1872 (1929) bls. 247: "To obtain an inboeksel was the easiest thing in the world. As dit so maklik was om 'n ingeboekte kry is die onverklaarbaar waarom daar so baie klagtes oor bebrek aan arbeid by die Volksraad ingedien is.

waar dit voorheen gewoon het. Die ingeboekte moes tot sy twintigste jaar in diens by die persoon bly:

en zal als dan mondig zijnde, geheel vrij van alle gedwongen verplichting tot eenigen diesnbaarheid ontslagen zijn. 1.

Die ingeboektes moes goed behandel word, anders sou dit deur die Landdros of Veldkornet terug geneem en die persoon by wie hulle ingeboek was, gestraf word. Die "besitter" was verplig om die ingeboektes "Zooveel als in hun vermogen is e eenen goeden opvoeding te geven."[2]

Dit het soms ook gebeur, dat die kinders as geskenke deur Kapteins aan die Boere gestuur word. Op 9 Mei 1851 het die Volksraad ook bepaal wat in sulke gevalle gedoen moes word. Die kinders moes dadelik aan die Landdros van die distrik gestuur word. Hy moes hulle op regeringskoste onderhou en as volg handel: Hy moes dadelik die aantal en geslag van die kinders bekend stel. Binne drie dae na die kennisgewing moes die persone wat graag van die kinders wou hê, hulle name by die Landdros ingee, en drie maande na die bekendmaking moes die Landdros laat loot vir die kinders. Die kinders word dan op dieselfde wyse as die voorgenoemdes ingeboek. Die persone wat die kinders ontvang, sou dan die koste van die onderhoud by die Landdros vergoed.[3]

Hierdie kinders is uitgeloot om almal tevrede te stel. Drie maande moes verloop tussen die kennisgewing en die inboeking self om uit te vind of daar nie wettige aanspraak op die kinders deur die ouers of familiebetrekkinge gemaak sou word. Die Kapteins was nie te gretig om hierdie soort van geskenke aan die Boere te gee nie. In die paar gevalle

---

1. Soutter Versameling Pak. II, V.R.N. 9 Mei 1851, Art. 3.
2. Dieselfde, Art. 5.
3. Locale Wetten Z.A.R. 1849-1885, bls. 10. Hier was nie sprake van 'n kwartaallikse verdeling nie (Agar-Hamilton: Native Policy, bls, 181) Die saak waarna Agar- Hamilton verwys, was reeds in 1850 afgehandel - V.R.N. 24 Augustus 1850, Arts. 11, 12.

waarvan melding gemaak word, was dit weeskinders wat aan die boere gestuur is.

Kafferkinders is ook gedurende oorloë teen die Inboorlinge verkry, Ook in hierdie geval het die Volksraad probeer of ongereeldhede te voorkom deur te bepaal:[1]

het (zal) niemand vrijstaan om Eenigen van den klijnen kinderen tot zich te neemen als apparenties - Maar mocht het zijn dat er mochten komen die ouderloos bevonden worden zal den Kommandant verplicht zijn om het wel scherp en behoorlijk te onderzoeken en zullen zij daarna ouderloos bevonden wordende behoorlijk als apparenties geboekt moeten worden en aan verzoekers ter opvoeding overgegeven worden tot hunne mondige jaaren.

Die bedoeling van die Volksraad met die besluit is duidelik. Alleen Inboorlingkinders wat werklik beskerming nodig gehad het, kon ingeboek word. Ook in hierdie geval was daar persone , wat probeer het om onwettig kinders in hande te kry. So kla Pretorius bv. dat daar met die ekspedisie teen Montsioa en Lentsoe in 1852 daar persone was wat Kafferkinders wou saam neem. Hy het die saak ondersoek en die kinders terug gestuur.[2] Kinders wat werklik as wese agter gelaat is, is egter op die selfde voorwaardes as die ander ingeboek.[3]

Die Inboekstelsel in hoofsaaklik vir weeskinders ingevoer. Die besluite van 9 Mei 1851 is bv. opgestel vir die

Weeskinderen of zogenaamde apparenties dewelke door de Kaffernatien rondom ons ingebracht worden.

Artikel 4 van die Sandrivier Konvensie moes die Inboorlinge beskerm:

word hiermee verstaan dat geen slavernij, is of zal worden geprotecteerd of toegelaten in de landstreek ten noorden van de Vaalrivier door de Emigranten-boeren. 4.

---

1. V.R.N. 20 Mei 1850, Art. 57; Sien ook U.R.B. 26 Oktober 1869.
2. E.V.R. IV, verslag van Pretorius, 20 Desember 1852.
3. Souter Versameling Pak II, V.R.N. 9 Mei 1851.
4. Locale Wetten Z.A.R. 1849-1885, bls. 13.

Hoewel die bepaling nie 'n verandering in die toestand noord van die Vaalrivier aangebring het nie, omdat slawerny nie daar bestaan het nie, het dit die Boere nog verder aangespoor om slawerny teen te gaan. Hulle het reeds in 1852 besef, dat die bepaling deur sekere persone as aanknopingspunt gebruik kon word: en hulle ingeboektes as slawe bestempel sou word,

want het is bekend door ondervinding, dat het Britsch Gouvernement als hij slaan wil gemakkelijk een stok weet te vinden.[1]

En dat hulle in die opvatting nie verkeerd geoordeel het nie, is later herhaaldelik bewys. Ondervinding in die Kaapkolonie en Natal[2] het vir hulle reeds aangetoon, dat daar Britse onderdane was wat maar altyd daarop uit was om hulle handelwyse te veroordeel. Dit het ook werklik gelyk of daar lede van die Londense Sendinggenootskap was, wat van plan was om die Boere noord van die Vaalrivier nie met rus te laat nie. Reeds in Januarie 1853 het die direkteure van die genootskap by die Sekretaris vir Kolonies aangedring om kragtens die bepalinge van die Sandrivier Konvensie in te gryp; anders sou die defenceless natives be doomed to slavery or death."[3] Hierdie soort gerugte is in die tyd deur sendelinge en mense wat met imperialistiese ideale besiel was, goed versprei. Nog in dieself-de jaar bring Wodehouse onder die aandag van die Britse Regering, dat die Kommissie wat op die punt gestaan het om na die Kaapkolonie te vertrek, om toestande in Suid-Afrika te ondersoek, ook aandag moes gee aan: "slavery and kidnapping of slaves in the Transvaal territory."[4]

---

1. Hierdie besware teen die Sandrivier Konvensie word o.a. in drie memories gevind: E.V.R. 106, V.R. 210/52 (8 Mei 1852); E.V.R. 106, V.R. 211/52 (12 Mei 1852); E.V.R. 106, V.R. 217/52. (3 Junie 1852).
2. Vgl. die verklaring van Stockenstrom in sy brief aan Napier 12 Maart 1838: "It is absolutely necessary that some serious and effective steps be taken to prevent all the blacks in the interior being reduced to the same state in which the Hottentots were lately (Bird: Annals of Natal I, bls. 390).
3. C. State of Orange River Territory, 31 Augustus 1853, bls.117
4. Dieselfde, bls. 120.

Die Volksraad was bewus van die feit, dat daar baie was wat nie 'n geleentheid verby sou laat gaan om die Boere van slawerny te beskuldig. Gevolglik besluit die Volksraad op 14 Maart 1853:[1]

Nogmaals het algemeen bekend te maken dat zoo het uitgevonden mogte worden dat het een of ander een Slafe handel drijf met de uiterste straf gestraft zal worden volgens reets bestaande wetten die daartoe bepaalt is en die wetten zal dadêlijk bekend gemaak worden al was het ook desnoots tot ende Colonies.

Die Suid- Afrikaanse Republiek wou nie alleen algemeen bekend maak dat hulle slawehandel sou duld nie, maar het ook die samewerking van die naburigestate probeer kry om dit teen te gaan. Op 4 Julie 1855 is 'n Kommissie na Delagoabaai afgevaardig om met die Portugese te onderhandel en aan hulle is o.a. opgedra:

Ook zal deze Kommissie verpligt zijn eene vaste bepaling te maaken dat geen Slavenhandel geduld of toegelaten zal worden tussen de bewoners van onzen wedersijdsche Goevernementen. 2.

Toe die Kommissie by Delagoabaai aankom, was die Portugese Goewerneur oorlede. Gevolglik het hulle die instruksie daar gelaat. Die Portugese het belowe om iemand later te stuur om met die Boere te onderhandel.[3] Nieteenstaande die Kommissie nie die opdrag kon uitvoer nie, is die strewe van die Boere met die opdrag aan die Kommissie baie duidelik.

In 1855 is die Vrystaat ook genader en gevra om daar bekend te maak, dat Kafferkinders nie oor die grens van die Suid-Afrikaanse Republiek gevoer moes word nie.[4]

---

1. V.R.N. 14 Maart 1853, Art. 6.
2. L. I, 4. In 1853 is 'n konseptraktaat vir dieselfde doel opgestel in dieselfde gees. R. 596/53. Op 5 Oktober 1855 gee Kommandant-Generaal Schoeman ook kennis in verband met die bepaling teen slawerny: "En word bij deze verder bekend gesteld, dat den ondergetekende ook n odige orders heeft uitgevaardigd, om een ieder die zich aan deze wet schuldig maakt, zonder onderscheid van perzoon, met de uiterste strengheid der wet te vervolgen." R. 915 55.
3. L. I. 4. Rapport van die Kommissie 6 September 1855.
4. R. 882/55.

In sy proklamasie van 29 September 1857 het President M.W. Pretorius die boete op die ontvoering van Inboorlinge oor die grense van die Suid-Afrikaanse Republiek nog verhoog en verklaar:

geen slavenhandel, noch slavernij in deze Republiek toegelaten worden, volgens vroeger bestaande wetten en in overeenstemming met de onderhandeling van 16 Januarie, 1852, gesloten met Assistent Commissarissen van Hare Majesteit de Konigin van Engeland. De overtreders van dit aritekel, die zich schuldig maken aan het vervoeren van kleurlingen of van hulle kinderen over de grezen dezer Republiek of vermelde kleurlingen verhandelen of verkoopen, zullen beide kooper en verkooper gestraft worden met ontneming van den kleurling of kleurlingen, en elk in eene boete van vijf honderd ponden Sterling, of bij onvermogen met gevangenisstraf. 1.

Die Veldkornette en Kommandante is gelas om hierdie proklamasie dadelik bekend te maak en hy

al zulke zaken welke den geringsten schijn van slavenhandel in zich mogten bevatten, zonder verzuim aan de Landdrost bekend te stellen. 2.

Dat dit die Republiek erns was om die slawehandel teen te gaan, kan nie die minste twyfel oor bestaan nie. Dat daar uit die noord-oostelike dele van die Transvaal enkele kinders, om as slawe verkoop te word, uitgevoer was, is deur onderdane van die Republiek self erken, [3] "doch dit geschiede in het duistere als contrabande." [4] Daar bestaan nie die minste rede nie om aan te neem, dat die Suid-Afrikaan Republiek persone sou toelaat om openlik handel te drywe met Kafferkinders.

---

1. St. Court. Z.A.R. No. 2, 2 Oktober 1857.
2. Dieselfde.
3. E.V.R. 106, V.R. 275/53.
4. Eerw. S. Hofmeyer Twintig Jaren in Zoutpansberg; een verhaal van Twintig Jaren arbeid onder de Heidenen in die Transvaal (1888) bls. 27; Getuie van Tine-Brink-Greve-Wicherink in die Gids Acht en Negentigste Jaargang, Junie 1934, No. 6.

nie.[1]

Burgergeskille het teen die einde van 1861 ernstige wendings in die Suid-Afrikaanse Republiek geneem en in Oktober 1862 selfs tot botsings gelei. Hierdie moeilikhede het die Kaffers in die noordelike dele van die Republiek 'n kans gegee om hulle self te bewapen.[2] Hierdie Kaffers het 'n vyandige houding aangeneem.[3] Moeilihede was op die Soeloegrens aan die broei.[4] Ook met die Basoetoes was die Suid-Afrikaanse R epubliek in moeilikhede gewikkel.[5] Hierdie moeilikhede waarin die

---

1. Agar-Hamilton: Native Policy , bls. 195. "Albasini seems to have had no difficulty intravelling about the country a few months later (ongeveer 1850) with a wagon load of children whom he valued at £15 per head" Onderdane van Republiek self was nie toegelaat om Kafferkinders van buite af in te voer nie of handel met hulle te dryf nie, maar vir 'n vreemdeling sou die Boere so goed wees, dat hulle dit sou toelaat nieteenstaande die besluite van die Volksraad dit verbied het nie. Albasini is in 1859 aangestel as 'n soort van Naturelle Kommissaris in die noordelike dele van die Suid-Afrikaanse Republiek. (U.R.B. 26 mei 1859, Art. 5.) en dit is onwaarskynlik, dat die Republiek iemand sou aanstel, wat hom skuldig gemaak het aan slawe handel. (Agar-Hamilton Native Policy bls. 192) Aan die ander kant probeer hulle ernstig om slawehandel teen te gaan en aan die kant stel hulle 'n "slawehandelaar" aan vir Naturelle Kommissaris. In 1868 is Albasini van sy betrekking ontslaan. In 1881 is hy weer deur die Britse Administrasie aangestel as Naturelle Kommissaris. (Tvl. Gvt. Court. No. 258, 3 Mei 1881) Schoeman is gestuur om sake in Soutpansberg te ondersoek en hy het 'n breedvoerige verslag ingedien, waarin hy sy redes vir die ontslag van Albasini aangee en nêrens in die verslag het hy Albasini van slawehandel beskuldig nie.(S.S. 55 Journal met Verslag van documenten van Diplomatiek Agent S. Schoeman). As hy so 'n beskuldiging nog teen Albasini kon inbring, sou hy dit nie nalaat nie.
2. R. 4865/61: R. 902/64; R. 320/65; R. 4865/61.
3. St. Court. Z.A.R. No. 34, 30 Oktober 1863.; R. 411/62 - Brief van Kommandnat J. van Dyk 28 Mei 1863; - R. 677/66 Brief van Albasini, 9 Julie 1866.
4. St. Court. Z?A.R. 20 Junie 1865, No. 102.
5. St. Court. Z.A.R. No. 104, 4 Julie 1865; U. R. B. 27 Junie 1865 Artl 3: R. 717/65.

Suid-Afrikaanse Republiek in 1865 gedompel was, het 'n seker Carel Schmidt kans gegee om 'n aantal jong kaffertjies op 'n onwettig wyse in die hande te kry. Hierdie onwettige handelwyse van Schmidt het 'n hele opskudding veroorsaak. Hy was 'n bekende tronkvoël in die Vrystaat, waar hy uit die gevangenis ontsnap het. In die Transvaal het hy onder die skuilnaam van Fischer gebly. In Soutpansberg distrik het hy hom veral op jag en smokkelhandel in gewere toegelê. En met die hulp van 'n seker F. Heindert, wat in 'n grot naby Schoemansdal gebly het, en sy jagkaffers het hy Kafferkinders in besit gekry. Daar is vertel, dat hy kaffers gewapen het, om klein krale aan te val en so in besit van die kinders gekom het.

Op 4 Desember 1865 het die President van die saak verneem en 'n lasbrief uitgereik om Schmidt en Heindert gevange te neem.[1] Beide is gevang.[2] Schmidt is met Rds. 100 beboet. Hiermee was die Uitvoerende Raad nie te vrede nie omdat hulle gemeen het, dat "Hij voor al zijne misdaden niet is gestraft."[3]

Hierdie voorval het weer 'n gunstige geleentheid gebied om beskuldiginge teen die Boere, dat hulle slawerny in die Republiek toelaat voort te sit. Gideon Steyn het die saak onder die aandag van die Britse Hoë-Kommissaris in Suid-Afrika gebring en voorgestel of kafferkinders per publieke veiling op Potchefstroom verkoop is.[4]

Die Hoë-Kommissaris het onder die aandag van die President gebring, dat die handelwyse van Schmidt teenstrydig

---

1. Kidnapping and Enslaving of young South Africans by People of the Transvaal Republic (1869), bls. 1 - 7
2. U.R.B. 6 Oktober 1866, Art. 7.
3. Dieselfde.
4. Kidnapping and Enslaving of Young Africans by People of the Transvaal Republic. G. Steyn was 'n deurtrapte skelm (C.4141, bls. 9 ) wat alles in sy vermoë gedoen het om die Republiek swart te smeer. Hy is vir laster aangekla maar het selfs uit die tronk klagtes teen die Republiek by Wodehouse ingedien (C.4141 bls. 3-7).

Met die bepalinge van die Sandrivier-Konvensie was.[1] Die President het die saak aan die Hoë-Kommissaris verduidelik en aan hom die versekering gegee "that acts like these (wegvoer van Inboorlingkinders) will not be allowed to pass unpunished here."[2]

Hierdie gebeurtenis het die Suid-Afrikaanse Republiek weer meer op hulle hoede laat wees. Om meer tevredenheid te gee aan die wat ontevrede was met die Inboekstelsel van die Suid-Afrikaanse Republiek, omdat "het volk der Z.A.Republiek zich stipt wenscht te houden aan de conventie van Zandrivier" en omdat" daar in de Republiek geen slavenhandel noch zelfs de schijn daarvan geduld worden" is in die eerste helfte van 1866 die inboekwette van die Republiek weer in hersiening geneem. Daar is nou bepaal:[3]

Die persone by wie naturelle weeskinders bly, sou in die toekoms as "voogde" beskou word. Die Goewernement sou die "toeziende voog" wees en sou streng toesien, dat die ingeboektes nie oorgeboek word nie tensy die voog sterf: daarna sou die ingeboekte bly onder die toesig van die vrou van die voog or sy erfgename, of as daar nie erfgename was nie sou die Regering ' voog aanstel. Hierdie beplaing het in werklikheid nie verandering in die toestand van die ingeboektes aangebring nie. Die Boere het egter begin besef dat hulle versigtig moes wees hoe hulle sake omskrywe. 'n "Voog" sou na die belange van die kind omsien, terwyl 'n "besitter" meer na slawerny geklink het.

2. Vir Naturellen-weeskinderen, die gered moeten worden" sou ook voogde aangestel word.

---

1. Kidnapping en Enslaving of Young Africans by People of the Transvaal Republic, bls. 7. - Brief van Wodehouse, 8 Januarie 1866.
2. Dieselfde, bls. 7.
3. Locale Wetten Z.A.R. 1849-1885, bls. 229, 230.

3. "Alle ambtenaren en officiren worden ten strengste gelast ten nauwkeurigste de wet te handhaven, waarbij gelet en verboden wordt dat geen jagter, handelaar of eenig persoon, wie ook zien begevende onder Kafferstammen, eenig naturellenkind van daar mag brengen binne de Republiek,

Uitgesonderd weeskinders wat geres moes word. Hierdie bepaling was van so groot belang beskou, dat enige amptenaar of offisier wat nalatig was om hieraan te voldoen, beboet kon word met Rds. 2,000 of twee jaar gevangenisstraf. Die boete op oortreders van die bepalings is nou verhoog tot £500 of as hy dit nie kan betaal nie tot vyf jaar gevangenisstraf met harde arbeid.[1] Verder word beloning nou uitgeloof vir ontdekkers van slawehandel.

Hierdie proklamasie was weer 'n poging van die Suid-Afrikaanse Republiek om die oortreding van diebestaande wette van die Republiek in verband met die Inboekstelsel te voorkom. Die vorige besluite van die Suid-Afrikaanse Republiek was net so ver herroep as wat dit teenstrydig met die proklamasie was. Ons kan net weer daarop wys dat die proklamasie nie melding maak van handel tussen Inboorlinge en Blankes met Inboorlingkinders nie. Artikel 3 van die proklamasie is egter so opgestel dat dit die handel feitelik uitsluit. Alleen inboorlingkinders wat "gered" moes word kon van die Kaffergebied weggevoer word. Waar amptenare Kafferkinders ingeboek het, wat van Inboorlinge gehandel was,[2] het hulle teenstrydig met die gees van die Volksraadbesluit gehandel.

Wodehouse het teen hierdie proklamasie nog beswaar gemaak, omdat (volgens sy mening) daarin niks was, wat kon voorkom dat die kind gedurende die periode wat dit ingeboek was, verhandel sou word en dat handelaars en jagters die

---

1. Locale Wetten Z.A.R. 1849-1885 bls. 230.
2. Sien voorbeeld van G. T. Becking in Agar-Hamilton, History of Native Policy, bls. 221.

kon inboek as hulle maar net verklaar het, dat hulle wese was.[1] Op hierdie besware het President Pretorius op 14 November 1866 geantwoord, deur die aandag van die Hoë Kommissaris daarop te vestig dat die Suid-Afrikaanse Republiek graag voorsiening wou maak vir die naturelle-weeskinders wat gevind was as gevolg van die baie Naturelle oorloë.

The Government considers it to be its duty to save such children and nothing can under such circumsantces be done, except apprenticing them as orphans to persons duly approved by the Government. 2.

Verder het hy daarop gewys dat dit ten strengste verbied was dat kinders oor die grense vervoer sou word, en om sy bewering te staaf, het hy aan die Hoë Kommissaris 'n afskrif van die instruksies van 1858 aan Veldkornette gestuur.[3]

Wodehouse het die saak nie daar laat rus nie, maar ook aan Lord Carnarvon op 12 Desember 1866 in verband met die saak geskryf. Interessant is die antwoord van Lord Carnarvon hierop. Hy vra vir 'n konfidiensiële verslag en verder:

Whether you (Wodehouse) think that a suitable opportunity has occured of giving notice to the President that Her Majesty's Government cannot regard the Convention of 1852 as any longer binding on them, and whether, if such notice should be given you would anticipate difficulties in giving effect to such a dicision on the part of Her Majesty's Government or any unfavourable consequences. 4.

Waarom 'n konfidiensiële brief noodsaaklik was in verband met hierdie saak, word duidelik verklaar deur die feit dat in die Blouboek waarin die korrespondensie gepubliseer is, besonders belangstelling vertoon word vir die uitbreiding van Britse grondgebied in Suid-Afrika.

Deur verskillende persone is belangstelling vertoon in die binnelande van Suid-Afrika. In "Cape Standard" van 4 Julie 1868 word die skoonheid en vrugbaarheid van die land

---------------------------

1. C. Kidnapping by People of **Transvaal bls.** 10, - Brief van Sir P. Wodehouse, 18 Oktober 1868.
2. C. Kidnapping by People of Transvaal, bls. 10 - Brief van Pretorius, 14 November 1866.
3. Dieselfde.
4. C, Kidnapping by People of the Transvaal bls. 22. - Brief van Carnarvon, 9 Februarie 1867

aangeprys. Aan die ander kant verklaar die blad:

Never before has so full and ghastly a picture of the dark deeds that are being perpetuated over the Transvaal been publicly set forth. Despite the revolting nature of some of the revelations, we have not scrupled to publish them, deeming the interest of humanity and civilization, so closely concerned, in these matters, of higher weight than were sentimental consideration of delicacy. 1.

Dieselfde standpunt word aangeneem deur die "Somerset and Bedford Courant:"

One of the finest countries in the world is in the hands of a few thousands of ignorant, selfindulgent, brutal men, who are a disgrace to everything on earth but themselves, and only that exception is allowed because the opposite is impossible. 2

Dit was in dieselfde tyd wat P. Huet met sy geskrif "Het Lot der Zwarten in Transvaal" lasterlike beskuldiginge teen die Boere gemaak het. So verklaar hy o.a.:[3]

God weet, en ik zelve weet er iets van, wat onuitsprekelijk onrecht in deze wêreldstreken geschied is en nog geschiedt, wat gruwelijke mishandelingen verdrukkingen, moorden.

Soos 'n Dr. van Der Kemp en Dr. Philip van ouds het hy ook gesien hoe

op het allergeringste voorwendsel vreedzame, onschadelijke, niets kwaads vermoedende Kafferkralen onverwachts verraderlijk zijn aangevallen door zulke commando's (troepen boeren met geweren en brandewijn gewapend) met geen ander doel, dan om de arme kinderen van vermoorde Kaffers als slaven te kunnen wegvoeren. 4.

Hy was ook een van die propagandistiese skrywers wat die Britse uitbreidingspolitiek voorgestaan het.[5] Op die onvertroubaarheid van sy verklaringe het ons reeds gewys.[6] Sy geskrif het

---

1. C. 4141, bls. 49.
2. Dieselfde
3. P. Huet: Het Lot der Zwarten in Transvaal, bls. 30.
4. Dieselfde, bls. 31.
5. Op bls. 13 van sy skrif verklaar hy, dat hy met die uitgawe die Britse Regering wou beweeg om die Suid-Afrikaanse Republiek te annekseer.
6. Sien ook Prof. S.P. Engelbrecht: Geskiedenis van die Ned. Herv. Kerk in Afrika, bls. 179. Dr. Engelbrecht verhaal
P. Huet: In 1858 het ds P. Huet as verteenwoordiger van die Kaapse
van synode 'n reis na Lydenburg gemaaken het toe na Zoutpansberg gegaan. Ongelukkig was Ds. Huet temperamenteel van so 'n aard dat hy nie veel van die toestande in Transvaal verstaan het nie, soos duidelik uitkom in sy berugte boekie. Het tot der Zwarten in Transvaal.

ook verskyn op 'n tydstip toe Britse imperialiste gretig uitgesien het na hierdie soort van verklaringe om hulle anneksasie-beleid te bevorder. Anneksasie moes voorberei word deur filantropiese propaganda. Dieselfde beleid word openbaar in die Britse Blouboek van 1868: Correspondence relating to the alleged kidnapping and enslaving of young Africans by the people of the Transvaal Republic. Hierin word aan die een kant beskuldiginge teen die Suid-Afrikaanse Republiek in verband met slawerny bekend gemaak en aan die ander kant sterk imperialistiese neigings openbaar.

As dit bewys kon word, dat die Suid-Afrikaanse Republiek slawerny toegelaat het, sou dit die Britse Regering regverdig om die "eensydige" Sandrivier-Konvensie te verbreek, wat hulle gebind het "to supply gunpowder and other ammunition to the Republic and to withhold it from the natives."[1] Dit is opvallend dat slawerny, vuurwapens en anneksasie van die Suid-Afrikaanse Republiek altyd deur Britse imperialiste saam bespreek word.

Die filantrope het die ontwaking van die nuwe-imperialisme ook begin voel en so veel moed geskep dat hulle ou koeie uit die sloot gegrawe het. Die "Aborigines Protection Society" het nou weer beweer, dat mense gereeld gekoop en verkoop word in die Suid-Afrikaanse Republiek. Hulle beskuldiginge het hulle gegrond op die gerug van Livingstone in 1852 toe hy versprei het, dat met die Setsjelie-ekspedisie 200 kafferkinders gevang is en as slawe gebruik is, en die ondervinding van Martin, 'n handelaar, wat in 1864 deur die Suid-Afrikaanse Republiek gereis het.[2]

---

1. Kidnapping by People of the Transvaal Republic, bls. 22 - Brief van Carnarvon, 9 Februarie 1867.
2. Dieselfde, bls. 39 - Brief van die Sekretaris van die Vereniging.

Martin was op weg van Soutpansberg met twee waens. By die waens was ses Kaffers, wat by Pretoria gevang is, omdat hulle nie van passe voorsien was nie. Soos Martin vertel was hy 'n dag na hy Pretoria verlaat het al by Vaalrivier, d.w.s. 150 myl van Pretoria. Hier het hy uitgevind, dat een van die Kaffers wat te Pretoria gevang was, in diens van 'n Boer was. Hy verhaal verder.

he (die Boer) sent the poor wretch, on a Sunday, without allowing him anything to eat, a long journey ahead and took away his kaross, or covering, althought it was very wet.

Terwyl die Kaffer weg was, het Martin en die Boer die rivier met 'n skuit oorgegaan. Toe die Kaffer terug kom, het hy hulle verseker, dat hy kon swem, maar toe hy probeer om deur te swem het hy, nieteenstaande die poging wat aangewend was om hom te red, verdrink.

"I content", verhaal Martin verder " that this native lost his life by having been taken out of my protection, and I suppose the other five are still in bondage." 1.

Hierdie voorval het nie alleen die "Aborigines Society" oortuig, dat slawerny in die Suid-Afrikaanse Republiek geduld was nie, maar is ook deur die Wetgewende Raad van Natal in Augustus 1868 gebruik om aan te toon, dat die Suid-Afrikaanse Republiek hom nie meer aan die bepalinge van die Sandrivier-Konvensie gehou het nie. Gevolglik het die Raad op Britse inmenging aangedring.[2]

Daar was ook ander faktore op die spel, wat seker van groter belang was as die vermoede slawehandel. Op 3 Julie 1868 gee Wodehouse aan die Britse Regering kennis, dat daar goud in die omstreke van die Suid-Afrikaanse Republiek ontdek was en op 18 Julie laat hy weet, dat daar gerugte versprei is, dat die goudvelde baie ryk is.[3] Die imperialiste het 'n

---

1. Kidnapping by People of the Transvaal Repulbic, bls. 39 Brief van Martin, 7 Junie 1867.
2. Dieselfde, bls. 41.
3. Dieselfde, bls. 15.

vrugbare gebied vir uitbreiding gekry en die slawerny wat die Suid-Afrikaanse Republiek sou toelaat, as geskikte aanknopingspunt beskou.[1] Pretorius se proklamasie waardeur die grense van die Suid-Afrikaanse Republiek in 1868 vasgestel is, is ook met groot verontwaardiging ontvang, want nou was die gebied waar slawerny onbelemmerd sou ontwikkel uitgebrei "across the whole breadth of the Continent to the Atlantic Ocean."[2]

Die wanvoorstelling van sake is deur Europa versprei en geglo. Op 5 Desember 1867 protesteer die Internasionale Konferensie te Parys, wat verteenwoordigers van Anti-Slawerny Verenigings van Frankryk, Engeland, die Verenigde State en Holland vergader het, teen die stelsel van inboeking in die Suid-Afrikaanse Republiek

daar de ongelukkigen die er de slagoffers van zijn geweldadiglijk worden gevangen en uit hun land opgeligt door de Commando's dat de Boeren, burgers van de Republiek, onder verschillende voorwendsels handelende, vaders en moeders vermoorden om de kinderen tot slaven te maken. 3.

Hierdie protes was 'n gevolg van die werk van die British and Foreign Slavery Society", wat nog altyd geglo het, dat die Inboekstelsel van die Suid-Afrikaanse Republiek niks anders was as 'n vorm van slawerny "which outrages the first principles of religion, justice and humanity."[4]

As gevolg van die beskuldigings wat teen die Suid-Afrikaanse Republiek gemaak is, het die Uitvoerende Raad die wenslikheid uitgespreek om 'n kommissie na Europa af te vaardig om die verspreiding van dergelike beskuldiginge teen die Republiek teen te werk, om deur persoonlike onderhoud die waarheid be-

---

1. Sien Dr. W. Vallentin: Geschichte der Sud Afrikanische Republic (1901), bls. 105.
2. Kidnapping by People of Transvaal bls. 21. - Brief van Wodehouse, 11 November 1868.
3. R. 1237/67 - Brief van President van Konferensie.
4. R. 1487/68 - Brief van Voorsitter en Sekretaris van die vereniging, 3 Januarie 1869.

kend te maak en die goeie naam van die Republiek te herstel.[1] Die Finansiële toestand van die Republiek het die uitgawes verbonde aan so 'n onderneming nie reverdig nie. Daar is nie verder op die besluit gehandel nie.

Die kwessie van die slawerny in die Suid-Afrikaanse Republiek is in onsimpatieke tydskrifte en deur persone wat nie graag die onafhanklike Republiek verder wou sien bestaan nie, onder bespreking gehou.[2] En in 1874 het Barkly die verval van die Sandrivier-Traktaat voorspel.[3] Hierop het President Burgers besluit om die kwessie van slawerny deeglik te ondersoek. Aan verskillende persone wat met die toestande bekend was het hy die volgende sirkulêre gestuur:[4]

1. Van welke nationaliteit zijt gij, wat is uwe betrekking, hoe lang zijt reeds in dezen Staat woonachtig en hoelang ermede van nabij bekend?
2. Weet gij zeker van eenig geval van Slavenhandel of slavernij door het Gouvernement dezer Republiek toegelaten en erkend, sedert de erkenning van hare onafhanklikheid door Harer Majesteits Gouvernement in 1852.
3. Is u eenig geval bekend van personen die thans in slavernij worden gehouden?
4. Zijn u gevallen bekend van Slavenhandel, door private personen met medeweten der Regering sedert de oprigting dezer Republiek in dezelven gedreven? Zoo ja, door wie?

Die antwoorde op hierdie sirkulêre was baie verskillend. Sommige persone soos die Sendeling Nachtigal het nog die Schmidt episode sterk in die geheue gehad, en enkele gevalle waar die inboekwette van die Suid-Afrikaanse Republiek oortree is hulle oordeel laat vertroubel.[5] Nachtigal het tot die besluit gekom, dat die Suid-Afrikaanse Republiek deur die inboekwette slawehandel toegelaat het. Hierteenoor staan die

---

1. U.R. III, U.R.B. 9 Junie 1869, Art. 28.
2. R. 1463/71 - Wrn. President Erasmus aan Barkly 22 Desember 1871: De Volkstem 15 Augustus 1874, St. Court. Z.A.R. 7 April, 1877.
3. R. 35/75.
4. R. 170/75.
5. Dieselfde.

getuienis van persone soos G. Sharley, H. Grützner, J.R. Lys, D. Hartley, Ds. J.G. Kriel e.a. wat ou inwoners van die Republiek was, of baie daarin gereis het of met omstandighede goed bekend was.[1] Hierdie persone stem saam dat daar geen slawe in die Republiek was nie en dat persone nie toegelaat was om inboekte Inboorlinge sleg te behandel nie.[2]

H. Grützner wat in 1860 Superintendent van Die Berlynse Sendinggenootskap in Transvaal was, antwoord op die sirkulêre:[3]

Het zal er veel op aankomen wat Sir Barkly en in vervolg daarvan U Hoog Edelen onder de uitdrukking "Slavenhandel" bevat. Wordt daarmede bedoelt dat door het Gouvernement van ons land toegelaten en beschermd of wel nog licenties uitgegeven worden om Naturellen te koopen of te verkoopen, zoo kan ik de vraag met "neen" beantwoorden. Zulk een slavenhandel heeft er nooit bestaan.

Sharley is in Engeland gebore en soos hy self verklaar 'n "loyal subject of Her Majesty Queen Victoria." Hy was Rektor van die "Church of England" in Pretoria en agerende hoof van die Sending van die Kerk. Hy het verklaar, dat hy goed bekend geraak het met Suid- Suid-OOs- en Sentraal-Transvaal. Hy het Sendingstasies van die Berlynse, die Hermansburgse en Engelse Sendelinge besoek, en meer dan 2,000 myl in die Republiek afgelê. Hy verklaar in sy antwoord op die Sirkulêre:[4]

I have left the main post roads and have travelled through districts remote from the centres of Government, where if anywhere slavery might be expected to exist, for example, in the northern districts of Utrecht, Wakkerstroom and New Scotland and Lydenburg, along the edges of Zululand and Amaswaziland. In addition I have had long conversations in Pretoria with past and present Government officials, and with residents and traders of the aboriginal tribes and the best mode of elevating them to what may be recognized as a state of at least com-

---

1. R. 3032/75, R. 346/75, R. 3024/76, R. 489/75, R. 1393/75 Antwoorde op die Sirkulêre.
2. R. 3024/76 - J.R. Lys aan President 12 Februarie 1875.
3. R. 436/75
4. R. 346/75.

parative civilization.
Secondly, I do not know, nor have I heard with certainty of any case of slave trade or slavery tolerated and acknowledged by the Government of the South African Republic since the recognition of its independence by the Government of Her British Majesty in 1852 .....
Thirdly I am not "aware of any case of persons now being kept in slavery". As in England a parent or guardian is permitted by the law of the land to apprentice his son or word during the time of his infancy or minority for periods varying from 2 to seven years, such apprenticeship being invalid, illegal or voiable only on grounds or for reasons recognized as illegal by the law courts; and as in the Cape Colony and Natal servants, whether white or coloured whether born in South Africa or imported from the East Indies or other Foreign parts, may be contracted" under certain conditions recognized as fair and acquitable by the laws of the Colony, for periods varying from a few months to four or five years; so in the South African Republic coloured children with the consent of the father or in the case of orphans with the consent of, I believe, the Landdrost may be contracted for periods varying from three months to several years but in no case expending beyond the time when the contracted party attain the age of 21 years.

Ons kan aanneem dat daar enkele gevalle van ongereeldhede met die inboeking van die Inboorlingkinders plaas gevind het. Dit kan ons in 'n onontwillekde gemeenskap verwag. Aan die ander kant is oortreders gestraf waar dit onder die aandag van die Regering gebring was.[1] Offisieël het die Regering van die Republiek nooit die handel in Inboorlinge of hulle kinders toegelaat of geduld nie, maar inteendeel dit streng verbied.

---

1. U.R.B. 27 September 1866, Art. 3.

# HOOFSTUK VIII

## VERHOUDING TUSSEN HEER EN DIENSBODE

Een van die oorsake van ontevredenheid van die Trekkers met die toestande in die Kaapkolonie was die gebrek aan kontrole oor hulle diensbodes. Om by die Veldkornet te kla, het nie geholp nie omdat sy gesag in die opsig beperk was. Om by die Magistraat te gaan kla moes die Boer lang afstande aflê, hom van 'n agent bedien , en as die diensbode skuldig bevind is, was die straf gewoonlik van so 'n aard, dat dit feitlik 'n aanmoediging vir die beskuldigde was om weer te oortree. Na hy twee of drie dae 'n goeie behandeling in die tronk ontvang het, en 'n lesing van die Magistraat, is hy weer op vrye voet gestel en is die Boer in die oë van die diensbodes verneder.[1] Daarom het Retief in sy manifes verklaar dat waar hulle ook hulle gaan vestig, hulle van plan was om 'n "behoorlike verhouding tussen heer en diensbode te bewaar."

Dat die Trekkers onder " 'n behoorlike verhouding" nie die willekeurige mishandeling van dienshere verstaan het nie, het hulle reeds op trek bewys. Artikel 9 van die instruksies wat op 21 Julie 1837 deur die "Goewerneur (Retief) in Rade" uitgevaardig is, het bepaal:

Die Kommandant en sy Veldkornette sal die mees molike sorg dra dat geen bediende, van welke klas of kleur ook mishandel word

---

1. Sien verklaring van Sir G. Napier oor Trek: Bird: Annals of Natal, I, bls. 511 en Bird: Annals of Natal, I, bls. 694- Volksraad aan Napier, 21 Februarie 1842.

en hy sal verplig wees om sonder versuim die skuldige persone aan te gee, sonder enige onderskeid, opdat hulle gestraf kan word ooreenkomstig die betreffende wette. 1.

Die wette waarna verwys word, is nie bekend nie. Die doel van die instruksie is egter duidelik genoeg; die diensbode moes beskerm word.

Die Trekkers noord van die Vaal het die "goeie verhouding tussen die baas en die diensbode van so groot belang beskou, dat hulle bepalings in verband met die saak reeds indie Drie-en-dertig Artiekels van 9 April 1844 opgeneem het. Hier in is bepaal, dat die diensheer die reg sou hê om 'n "behoorlijke tucht" onder sy diensbodes te hou.

Maar geen mishandeling, indien zulks geschiedt is, zal de dienaar aan wien de mishandeling geschiedt is, ontnomen worden en de diensheer gestraft worden naar den aard der zaak. 2.

Dat die laaste gedeelte van die bepaling maar nie net vir die naam ingesluit is nie, maar dat die Volksraad ook van plan was om dit uit te voer, blyk daar uit dat die Volksraad in September 1846 besluit het om die Veldkornette te beveel om in hulle wyke toe te sien, dat die ingesetenes nie die Inboorlinge wat by hulle in diens was, mishandel nie.[3]

Die Volksraad was nie van plan om vreedsame Kaffers af te skrik nie, om by die Blankes in diens te tree nie. Reeds op 8 Junie 1846 is by die Volksraad gekla:[4] "omringd zijn wij van kaffers, en zijn daarem (?) ontbloot van volk."

Omdat dit nie die beleid van die Boere was om die Inboorlinge te verplig om by hulle in diens te tree nie, wou hulle die Inboorlinge trek deur 'n goeie behandeling van diensbodes te

---

1. Preller: Piet Retief, bls. 377.
2. Locale Wetten Z.A.R. 1849-1885, bls. 6. Professor Macmillan verklaar sonder rede aan te voer: Bantu Boer and Briton, bls. 179: "The Trekker's way with the natives was individual discipline for farm servants (with no legal protection), and the old "commando system" for recalcitrant."
3. V.R.N. 22-23 September 1846, Art. 31.
4. R. 116/46.

verseker. Die land was woes en daar was nog baie woonplek beskikbaar. Dit was prakties onmoontlik vir die Boere om die Inboorlinge te verplig om in diens te tree. Hulle het nie die nodige amptenare gehad om dit te doen nie en die Inboorlinge sou eenvoudig wegloop of wegtrek as die Boere dit probeer het.[1]

Om te voorkom, dat die dienshere hulle diensbodes mishandel as hulle oortree, het die Volksraad aan die Veldkornette opgedra om straf toe te dien. So het die Volksraad in Januarie 1850 besluit:

ook zal er stiptelijk door den Veldcornet nagezien worden als er weigering van diensbodens is te geenen (?) het naauwkeurig na te zien waaruit het ontstaat, na gedane onderzoek de Schuldige te straffen niet te bovengaande de Vijf en twintig Slagen met de Platriem. 2.

Hierdie metode van straf toedien was besonder effektief en het 'n baie beter uitwerking gehad as wat die uitwerking van gewone tronkstraf gewoonlik is.

Die Boere het egter besef, dat dit "aller nadeeligt" vir die Republiek sou wees, dat mishandeling van die diensbodes sou plaasvind. Daarom het die Volksraad op 24 Maart 1853 besluit dat dit verbode was

dienstbode als een bandiet in ijzer of boeijen te slaan, als alleen bij gevangeneming en transportatie naar een der gevangenissen. 3.

Alleen die "bevoegde geregtshof" kon die soort van straf toepas en die wat hulle skuldig gemaak het aan die oortreding het

---

1. Selfs teen die einde van die 19e eeu het die myne op die Rand moeilikhede ondervind omdat kaffers weggeloop het (Witwatersrand Chamber of Mines South African Republic Annual Report for the year ending 31st Desember 1890 bls. 62) Die arbeiders is nie verplig om in die myne te gaan werk nie, die lone was goed en die Staat was beter georganiseer. En tog het Naturelle wat nie langer wou bly nie weggeloop. In die eerste driekwart van die 19e eeu was dit nog makliker vir die Inboorlinge wat nie langer in diens wou bly nie om weg te loop.
2. V.R.N. 23 Januarie 1850, Art. 34.
3. Locale Wetten Z.A.R. 1849-1885, bls. 21.

het hulle blootgestel aan 'n boete van Rds. 25 vir die eerste en dubbel die bedrag vir die volgende oortreding. Die Veldkornette moes toesien, dat geen mishandeling "hoe ook genaamd" gepleeg word nie, en die Veldkornet wat nalatig was sou met Rds. 5 vir die eerste keer en dubbel die bedrag vir die volgende beboet word.[1]

'n Ander bewys dat die diensbodes wettig beskerm was, word gevind in die instruksies aan Veldkornette van 1858.

Alle aansoek om Inboorlinge in diens te neem, moes by die Veldkornet ingedien word. Niemand is toegelaat om met'n Kaptein oor diensvolk te onderhandel nie sonder dat die Veldkornet daarvan kennis dra nie. Blankes kon ook nie Inboorlinge willekeurig.in diens neem nie:

De Kleurlingen zullen door de inwoners onder contract moeten worden gehuurd, dit contract moet ondergeteekend en gegeven worden door den Veldcornet der afdeeling. 2.

In hierdie kontrak word die datum van indiensneming, dienstyd en loon bepaal. Dit was weer 'n duidelik bewys, dat die Boere teen verpligte of onbeloonde arbeid was. Die werkgewer moes onderneem om die volle loon te betaal, ander stel hy homblloot aan 'n boete van 10 tot 25 Rds. Die Inboorling moes hom egter ook aan die kontrak hou anders word hy met "25 slagen" gestraf.[3]

Die "behoorlijke verhouding" wat die Boere verlang het, was dus 'n behoorlike toesig oor die diensbodes, en aan die ander kant 'n regverdige behandeling. Dit was nie met in belang van die Inboorling dat die arbeiders beskerm moes word nie, maar ook tot voordeel van die Blankes self. Omdat

---

1. Locale Wetten Z.A.R. 1849-1885, bls. 21.
2. Dieselfde, bls. 47, Art. 98. Algemeen vorm van dienskontrak: "Zij het kennelijk, dat hede, den ... dag van der maand .. des jaars .. 18 .., voor mij Veldkornet .. is verschenen de burger .. de Hottentot, kaffer of vrijswarte) die verklaard zich te hebben verbonden in diens van bovengenoemden comparant voor den tijd van .. voor de somma van .. of .. kleedingstukken, of beesten .. en meergemelden comparant neemt aan de genoemde betaling sonder korting aan meergemelde (kaffir Hottentot of vrijzwart) te doen.
3. Locale Wetten Z.A.R. 1849-1885, bls. 99, Art. 56.

verpligte arbeid nie bestaan het nie, het die Boere ook in 1858 probeer toestande skep wat vrywillige arbeiders trek, gevolglik is verder bepaal:[1]

De meesters zullen hunne diensboden goed voeden, goed behandlen en belonen. Doen zij dit niet, dan kunnen de dienstboden zich daarover beklagen bij den Veldkornet hunner afdeeling, mitz zoodanige Veldcornetten in wijken, buiten de dorpen gelegen sorteren. De Veldcornet zal den betrokkenen meester of meesteres oproepen, en ingeval van zijne of hare niet-verschijning of bevinding van skuld, van de aanklagte kennis geven aan den Landdrosten der Landdrost naar bewinding van zaken, aan den Staatsprocureur, ten einde deze zaak vervolge voor zoodanig Hof als zal behooren.

As die klagte gegrond was, sou die diensheer nie alleen gestraf word volgens die oordeel van die hof nie, maar ook 'n boete van Rds. 20 betaal.[2] Blyk dit egter ongegrond, sou die diensbode gestraf word.[3]

Om 'n gelyke verdeling van die diensbodes te kry, is weer bepaal, dat elke eienaar van 'n plaas geregtig sou wees om "4 huishoudende Kaffers" in sy diens te neem "doch hij zal deeze niet onbeloond laten."[4] Hierdie bepaling verbied die burgers nie om meer dan vier huisgesinne op hulle plase aan te hou nie Dit was 'n beperking van die aantal arbeiders wat in diens was. Die bure moes ook 'n kans kry om van die Inboorlinge wat op 'n seker plaas gekonsentreer het, gebruik te maak. En die groot rede waarom hier nie op verdeling van die huisgesinne aangedring is nie, is omdat so 'n verdeling dikwels die gevolg gehad het, dat die hele kraal van kaffers wegtrek en hulle op 'n plek gaan vestig waar hulle wel saam kon woon.[5] Dit is egter die begin van die plakkerswette wat van die

---

1. Locale Wetten Z.A.R. 1849-1885, bls. 96 Art. 42.; Die instruksie van die Veldkornette bewys weer dat Professor Macmillan verkeerd is waar hy verklaar (bantu, Boer and Briton bls. 310) "labour conditions were what master chose to make them." Daar was geen sprake van "totally unregulated conditions of labour service." (Prof. Macmillan: Bantu, Boer and Briton, bls. 195).
2. Locale Wetten, Z.A.R. 1849-1885, bls. 97. Art. 43.
3. Dieselfde, bls. 44.
4. Dieselfde, bls. 99, Art. 57.
5. R. 370/66- Brief van Superintendent van Naturelle - Soutpansberg. R. 371/66 - Memorie van T. du Preez en 25 ander.

tagtiger jare toegepas is om die arbeidsmoeilikhede op te los.

Nou verwant aan die kwessie van die verhouding tussen die Heer en Diensbode staan die pasregulasies van die Suid-Afrikaanse Republiek.

Nadat die Trekkers in 1845 in die oostelike dele van die Transvaal gaan vestig het, het hulle baie te verduur gehad van die gewapende Kaffers wat die land deurkruis het. Om die euwel te bestry het die Volksraad te Ohrigstad op 15 Mei 1846 besluit Die Kommandant-Generaal moes aan die Kapteins kennis gee, dat al die gewapende Kaffers gevang sou word, die wat na veertien dae van die kennisgewing gevang word, sou 'n pak slae kry en vir 'n jaar in diens by een of ander Blanke gestel word.[1] Aan die besluit het die Inboorlinge hulle nie veel gesteur nie en rondlopery wat gepaard gegaan het met stelery, het maar bly voort duur. Die Emigrante het nie die nodige polisiedienare gehad om die euwel teen te gaan nie.

Dit was dan nodig om te onderskei tussen die doellose rondlopers en die diensbodes, Daarom het die Volksraad op 20 Mei 1850 besluit, dat die Kaffers wat hulle verhuur het, die Veldkornet daarvan moes kennis gee. Wanneer hy na 'n ander distrik trek, moes hy 'n bewys van die Veldkornet en sy baas verkry, wat hy by die volgende Veldkornet moes vertoon.[2] As die Emigrante die besluit kon uitvoer, sou hulle nie alleen die rondlopers in die hande kry nie, maar ook tot 'n seker mate kontrole oor hulle diensbodes uitoefen. Die politiek van die Trekkers was dus in die opsig heeltemal gesond.

Die moord op Hermanus Potgieter in 1854 en ander Blankes en die opstandigheid van sekere Kaffers het die Krygsraad

---

1. E.V.R. I., V.R.N. 15 Mei 1846, Art. 2.
2. V.R.N. 20 Mei 1850, Art. 8.

op 10 Oktober 1854 laat besluit om streng op te tree teen die rondlopers. Geen Inboorling sou toegelaat word om sonder 'n pas van sy diensheer rond te gaan nie. As 'n Inboorling gevang word en dit was duidelik, dat hy nie by 'n Blanke in diens was nie, sou hy doodgeskiet word.[1] Hierdie streng maatreël is geneem in 'n tyd van algemene onrus. Dokumentêre bewys dat dit uitgevoer is, is nie gevind nie. Die Krygsraad was nie van plan om die maatreël in vredestyd toe te pas nie.[2]

Dit wil nie sê, dat die Inboorlinge in vredestyd na willekeur kon rondloop nie. Deur die Kaffers te verplig om 'n pas te dra het die Boere gemeen om die doellose rondlopery wat gewoonlik op kwaaddoenery uitgeloop het te kontroleer. Dit was nie net 'n kwessie van arbeid nie. Die instruksies aan die Veldkornette van 1858 was taamlik duidelik in verband met die punt.

Ieder kleurling, die onder een kaptein staat, zal buiten de hem aangewezene plaats loopende moeten voorzien zijn van een paspoort, afgegeven en onderteekend door zijne Veldkornet, en ingeval hij vee bij zich heeft, dan met vermelding van het soort en aantal van dat vee. 3.

Aan die ander kant is die passtelsel ook gebruik om te voorkom, dat diensbodes voor hulle dienstyd verstreke was hulle base verlaat, deur te bepaal, dat hulle 'n pas van die baas waar hulle gewerk het moes vertoon.

Ter voorkoming van Landloperij, Dieverij en andere ongeregeldheden der Kaffers, ter bescherming van personen, eigendommen en bezittingen, ter betere regeling en bestiering der Kafferstammen,"

is in 1866 bepaal:

Eenig kleurling, die bevonden zal worden zonder pas van zijnen dienstheer, opperhoofd, toegelaten Zendeling, Landdrost of Veldcornet, het land doorgaande of zoo hij een pas mogt hebben, zich niet daarmede overeenkomstig gedragende zal door elken

---

1. R. 696/54 - Notule van die Krygsraad.
2. E.V.R., 106, 226/52
3. Locale Wetten Z.A.R. 1849-1885, bls. 37.

burgermoeten worden aangehouden, en naar den naasten Veld-kornet opgezonden, om naar bevind van zaken overeenkomstig wet behandel te worden, en bij verzet zal geweld met geweld worden te keer gegaan. 1.

Die doel van die wet is duidelik. Soos in die aanhef verklaar word, moes landlopery gekontroleer word.

In die begin van die sestiger jare het burgergeskille die Inboorlinge 'n kans gegee om rond te loop en die wette van die Republiek in hierdie verband te veronagsaam. Dit was gevolglik noodsaaklik om die wette in hersiening te neem.

Die feit dat die passe van Sendelinge en die Kapteins erken is, toon aan dat die Inboorlinge nie beperk was nie "to carry their labour to the best market."[2] Die Boere het die arbeiders verwelkom, maar daar is niks in hierdie paswet wat die amptenare magtig om die Inboorlinge by wie hulle wou in diens te stel nie. Alleen die oortreders van die wet kon verplig word om by burgers in diens te tree. Die vryheid van beweging is ook deur die paswette van die Boere belemmer om lone laag te hou nie. Die feit dat die Kapteins en die Sendelinge passe kon uitreik, het die Inboorling feitlik in staat gestel om vry in die land te beweeg. Die beweging van die diensbode was natuurlik beperk tot die plekke waar sy baas hom wou laat gaan maar die bepaling was noodsaaklik om daardeur 'n behoorlike kontrole oor die diensbodes uit te oefen.

In 1872 is die eerste belangrike verandering in die paswette van die Suid-Afrikaanse Republiek aangebring . Hierdie wet (No. 3 van 1872) het bepaal, dat elke "Kaffer" binne die Suid-Afrikaanse Republiek verplig sou wees om hom van 'n pas te voorsien, wat hy op aanvraag aan enige onderdaan van die Suid-Afrikaanse Republiek moes vertoon. Hierdie pas moes

---------------------------

1. St. Court. Z.A.R. No. 159, Julie 24, 1866, K.G. No. 76.
2. Verklaring van Macmillan re Paswette van Kaapkolonie. Sien the Cape Colour Question (1927) bls. 165.

elke jaar weer vernuut word en £1 daarvoor betaal word "om geene verdere opgaaf of belasting zal van den houder van sulk een pas gevorderd worden, met voorbehoud van maatregelen in bijzondere gevallen, later door de wetgewing te bepalen."[1] In 1873 is bepaal dat die Inboorlinge wat by die Burgers vir ses maande in diens was, die passe gratis sou ontvang: maar geen Burger kon meer dan 10 vrypasse sonder spesiale verlof verkry nie.[2] Die Inboorlinge kon, of wou nie die £1 vir pasfooie betaal nie. Gevolglik het die Regering instruksies gegee dat net 5/- vir die pasfooie gevra moes word.[3] Hierdie bepalings is hoofsaaklik opgestel om te voorkom dat Inboorlinge hulle tussen Blankes gaan vestig, en dan doeloos rondloop en kwaad doen. Die Regering was blykbaar nie van plan om Kaffers wat in lokasies of kafferstatte gewoon het onder die wet te bring nie. In wet No. 3 van 1876 is die politiek van die Suid-Afrikaanse Republiek in die opsig verder uitgewerk. Hierdie wet het bepaal, dat Inboorlinge wat nie kon aantoon dat hulle "kleine of grootelocaties" bewoon het nie, of by privaat persone in diens was nie, sou beskou word as landlopers en moes hulle van 'n pas voorsien, waarvoor hulle moes betaal. volgens die tydperk wat hulle nie in diens was nie.: vir drie maande £1, vir ses maande £2 en vir twaalf maande £5.[4] Hierdie Inboorlinge moes nog verder bevredigende bewys kon lewer, dat hulle middels van bestaan gehad het, anders kon hulle gevange geneem word en volgens die wet behandel word.[5]

Ook die wette is nie opgestel en goedkoop arbeid of verpligte arbeiders te verskaf nie.[6] Die politiek van die

---

1. Locale Wetten Z.A.R. 1849-1885, bls. 473, Art. 3.
2. Dieselfde, bls. 481, Art. 9.
3. Blue Book for Transvaal Province, bls. 100.
4. Locale Wetten Z.A.R. 1849-1885, bls. 664, Art. 6.
5. Dieselfde, bls. 664.
6. Sien Prof. Macmillan: The Cape Colour Question, bls. 142.

Suid-Afrikaanse Republiek was om Inboorlinge aan te moedig om hulle by die Blankes in hulle nabyheid te gaan vestig, maar aan die ander kant wou hulle nie toelaat, dat rowerneste in hulle nabyheid ontwikkel nie. Die gewone "statkaffer" en diensbode is so min moontlik aan beperkende en hinderlike bepalings blootgestel. Om die bepalings te verstaan moet ons die omstandighede van die tyd in aanmerking neem. Daar was die selfstandige Inboorling wat op privaat of goewernements-grond gevestig was, en dan was daar die Inboorlinge wat nie 'n vaste woonplek gehad net nie, en wat hulle op oop gronde in die nabyheid van die Blankes gaan vestig het, veral met die doel om van die vee van die naburige plase gebruik te maak. Dit was om die soort van Inboorlinge te kontroleer, dat die laasgenoemde pasregulasies opgestel is.

Wet No. 3 van 1876 het bepaal, dat die Onder Kommissaris (Veldkornet) aan elke Inboorlinge wat sy lokasie wou verlaat om te gaan werk, gratis 'n pas moes uitreik. Dienshere moes ook aan Inboorlinge wat hulle kontrak uitgedien het, gratis passe verleen. Die passe wat so uigereik word, moes duidelik aanteon, waar die Inboorling vandaan kom, en waar hy heengaan, en wat hy alles saam neem. Dienshere of amptenare wat geweier het om sulke passe uit te reik het hulle bloot gestel aan 'n boete van £1 tot £5. Dat elke Inboorling van so 'n pas voorsien wees, voordat hy in diens geneem kon word, was dus nie 'n maatreël om die Inboorling te onderdruk nie, maar alleen 'n bepaling om kontrole oor rondlopers uit te oefen.[1]

Dit was nie alleen Inboorlinge binne die grense van die Republiek wat rond geloop het nie. Baie Inboorlinge het van buite die grense oorgetrek.

Die Suid-Afrikaanse Republiek kon ook nie toelaat dat

--------------------------

1. Locale Wetten Z.A.R. 1884-1885, bls. 664.

Inboorlinge willekeurig oor sy grense trek nie. Die eerste besluit wat geneem is in hierdie verband is die van die Krygsraad van 18 September 1852:

Dat geen Kaffer hoe ook genaamd tot eenig stam behoorende binnene die Limietsbepalingen der Vereenigde Maatschappy .. getollereerd zal worden de Vaalrivier te passeren naar de kolonie zyde.

Enige Veldkornet of privaat persoon wat 'n Inboorling gekry het wat die probeer doen het, moes hom teen gaan, en as hy daarop gestaan het om sy oogmerk te bereik, kon hy gedood word.[1]

Dit kan nie met sekerheid gesê word waarom die besluit geneem is nie. Die Setsjelie moeilikhede was net be-eindig, en een van die belangrikste oorsake van sy opstandigheid was die feit dat hy al taamlik goed voorsien was van Vuurwapens.[2] Dieselfde tyd was daar moeilikhede met Sekwatie aan die broei, en die Boere was bewus daarvan, dat die Kaptein besig was om vuurwapens in te smokkel.[3] Daar die Emigrante Kaapkolonie as een van die belangrikste plekke beskou het, vanwaar vuurwapens verkry is, is dit baie waarskynlik, dat die besluit geneem is om te voorkom, dat vuurwapens verder van die oord ingesmokkel word.

Inboorlinge het ook van buite afingekom, kwaad gedoen endan weer oor die grens gegaan. Pretorius het daarom op 27 Desember 1855 aan President Boshoff van die Vrystaat geskryf, en hom gevra of daar nie maatreëls getref kon word om die rondlopers teen te gaan nie.[4] Die antwoord van die Vrystaat op die brief is nie gevind nie. Tog is dit van belang dat die Suid-Afrikaanse Republiek reeds in die vyftiger jare pogings aangewend het om die euwels wat gebore kon word, uit die rondlopery van Inboorlinge van die een na die ander staat,

---

1. E.V.R. 106, V.R. 226/52.
2. R. 424/52.
3. E.V.R. 106, V.R. 220/52.
4. R. 955/55.

teen te gaan. In die Instruksies van die Veldkornette van 1858 is ook bepaal, dat niemand toegelaat sou word om aan 'n Inboorling 'n pas te gee om oor die grens te gaan, "tenzij het door enig belang van zijnen meester gevorderd wordt."[1]

"Vaebonde" van buite moes ook uit die Republiek gehou word: daarom het dit Uitvoerend Raad in April 1861 besluit, dat Inboorlinge wat die Suid-Afrikaanse Republiek ingekom het, voorsien moes wees van 'n sertifikaat van die Gesaghebbendes waar hulle vandaan kom, anders sou hulle gevange geneem en oor die grens gestuur word.[2] Hierdie besluit toon aan dat die bogenoemde bevel aan die Veldkornette gegee was, omdat die Boere bang was dat hulle op die manier arbeiders sou verloor.[2] In die sestiger jare het daardie argument nog nie by hulle enige belang gehad nie. Verder was hier nou 'n kans vir die Suid-Afrikaanse Republiek om die rondlopers te verplig om in diens van die Blankes te tree. Dit het hulle nie gedoen nie. Hulle paswette was nie vir die doel opgestel nie.

Dit wet "ter voorkoming van landloopery, Dievery en andere ongeregelheden der Kaffers, ens." (1866) het ook strenger opgetree om die rondlopers uit die land te hou.

Ieder ambtenaar of burger dezer Republiek, die overtuigd zal worden, een kaffer of kaffers of ander kleurlingen te hebben laten inkomen in deze Republiek, of hebben laten passeren zonder pad te hebben nagezien, zal door den Landdrost voor ieder verzuim kunnen beboet worden met eene boete van niet meer dan Rds. 100. 3.

Dit was weer teen rondlopers en diewe wat gewaak moes word. Inboorlinge wat gretig was om hulle onder die beskerming van die Suid-Afrikaanse Republiek te plaas, kon 'n vaste woonplek van die Veldkornet ontvang en "tegen behoorlijke belooning" onder kontrak gestel word.[4]

In September 1866 het die Volksraad besluit, dat die

---

1. Locale Wetten Z.A.R. 1849-1885, bls, 97, Art. 46.
2. V.R.N. April 1861, Art. 46.
3. St Court. Z.A.R. No. 159, 24 Julie 1866, K.G.No. 76, Art. 6.
4. Dieselfde, Art. 13.

amptenare aan die Inboorlinge passe kon gee om die land te verlaat.[1] Omdat die Inboorlinge hierdie besluit byna willekeur ontduik het,[2] is in 1870 bepaal, dat die Inboorlinge wat die land sonder 'n behoorlike pas verlaat het, hom bloot gestel het aan 'n boete van £5 tot £25 of 12 tot 24 maande tronkstraf.[3]

Met die ontdekking van die diamntvelde het baie Inboorlinge die land verlaat om op die delwerye te gaan werk. Op aanbeveling van die Naturelle-Sake-Kommissie van 1871[4] het die Uitvoerende Raad in Maart 1872 besluit, dat die Inboorlinge wat die land verlaat het, voorsien moes wees van 'n pas wat hulle van die Landdros sou ontvang. Vir sulke passe moes hulle vyf sjielings betaal.[5]

Pogings is deur belanghebbendes te Kimberley aangewend om arbeiders uit die Suid-Afrikaanse Republiek te kry, selfs sonder om die gesaghebbendes van die Republiek te nader.[6] Op die diamantvelde kon die Inboorling in 'n paar maande genoeg verdien om 'n lang tyd lekker te lewe, en as hy nog daarby so gelukkig was om 'n paar diamante uit te smokkel, was hy vir die res van sy lewe goed versorg, en het hy nie nodig gehad om in diens by die Boere te tree nie.[7] Gevolglik is die fooi vir die buitelandse passe in 1876 verhoog tot £2.[8]

Shepstone was nie besorg oor die gebrek aan arbeid nie in die Transvaal. Hy wou die Kaffers nie ontmoedig om op die diamantvelde te Kimberley te gaan werk nie, en weggedoen met die hoë fooie.

---

1. V.R.N. September 1866, Art. 382.
2. R. 1080/69.
3. Locale Wetten Z.A.R. 1849-1885, bls. 383, Art. 23.
4. Die Kommissie het in November 1871 verslag gegee. E.V.R. 114, verslag van November 1871.
5. U.R.B. 16 Maart 1872, Art. 30.
6. L. III, 7, Landdros van Lydenburg aan Staat sekretaris, 14 Desember 1874, 4 Januarie 1875. Sien ook Merensky: Erinnerungen, bls. 291; Volkstem 13 Mei 1876.
7. Volkstem 13 Mei 1876.
8. Locale Wetten Z.A.R. 1849-1885, Art. 13, Bls. 474.

Die bepalinge in verband met Inboorlinge wat die land ingekom het, is in 1878 ook gewysig. Volgens Wet No. 3 van die jaar sou die Inboorlinge wat die land ingekom het, ag dae kans kry om die gewone pas aan te skaf waarvoor hulle 1/- moes betaal.[1] In 1880 is die bepaling ook herroep en vasgestel dat hierdie Inboorlinge by die amptenaar van die distrik waar hulle inkom, 'n reispas moes kry waarvoor hulle 1/ moes betaal. Hierdie pas moes aan enige burger van die Transvaal op aansoek vertoon word.[2] Na die Londen-Konvensie is hierdie bepaling weer net so deur die Suid-Afrikaanse Republiek bekragtig.[3] Die Hoofdoel daarmee was om kontrole uit te oefen oor die Kaffers wat die land ingekom het, en kwaaddoeners uit te hou.

-----------

Die hoof motief vir die opstel van paswette deur die wat Trekkers noord van die Vaalrivier lê opgesluit in die verklaring van Retief in sy bekende manifes:

Ons wanhoop daaraan om die kolonie te red van die euwels wat dit bedreig deur die oproerige en oneerlike gedraf van vaebonde, wat toegelaat word om die land in alle dele te verontrus: en ons sien geen vooruitsig op vrede en geluk voor onse kinders en 'n land wat op die manier gekwel word deur inwendige beroeringe.

Van die wantoestande wat geskep is deur leeglêers en rondlopers het die Emigrante om deur paswette die ongewensde indiwidue uit die land te hou of aan bande te lê. Dit was nie 'n middel om die Inboorlinge te onderdruk nie, en kon nie gebruik word om goedkoop arbeid te verskaf nie, maar was noodsaaklike maatreël om die lewe en eiendom van die Blankes te beskerm en 'n rustige voortbestaan vir die Boere te verseker.

---------------------------

1. Locale Wetten Z.A.R. 1849-1885 bls. 474.
2. Locale Wetten Z.A.R. 1849-1885, bls. 750, Art. 7.
3. St. Court. Z.A.R. No. 144, 15 November 1883, K.G. No. 239.

# HOOFSTUK IX

## NATURELLE - BELASTING.

Die pasfooie wat die Inboorlinge moes betaal was nie die enigste bydra van hulle tot die Staatskas nie. Die Republiek het gaandeweg 'n direkte belasting op die Inboorlinge gehef.

Die eerste bydraes wat die Inboorlinge aan die Trekkersgemeenskap gegee het was in die veertiger jare waarskynlik met "vredesgeskenke." Dit was 'n gebruik onder die Inboorling-kapteins om geskenke aan mekaar te stuur as bewys dat hulle nog vriendskaplik gesind was.

Omdat privaat persone van hierdie gewoonte misbruik kon maak en geskenke eis, het die Volksraad op 20 mei 1850 besluit: dat het niemand, zonder uitzondering vrij zal staan om voor hemzelven, noch voor anderen, geschenken te vorderen van eenige kaffernatie tusschen of rondom ons. 1.
As die Inboorlinge egter iets vrywillig aan 'n Blanke afstaan, moes hy dit onmiddellik aan die Landdros bekend maak en bewyse lewer, dat dit 'n vrywillige geskenk was.[2] Alleen amptenare war daartoe opdrag gekry het, kon "opgavenoof vreede geschenken" eis of neem van Inboorlinge.[3] Van die "opgaven" is voor 1853nie weer melding van gemaak nie.

---

1. Locale Wetten Z.A.R. 1849-1885, bls. 50; V.R.N. 20 Mei 1850, Art. 37
2. Dieselfde, Art. 38,
3. V.R.N. Mei 1850, Art. 38, 39.

nie weer melding van gemaak nie.

In 1853 is die saak weer bespreek, en op 19 September is die Kommandant-Generaals opgedra:[1]

kleine Kafferstammen onder een jaarlijksche belasting te brengen voor de algemene kas, doch zoo het mogelijk is, vooreerst zonder geweld.

Die Volksraad het nie verder bepaal hoe groot die belasting sou wees nie, of verder omskryf by watter kafferstamme die belasting ingevorder sou word nie. Die plan van die Raad was waarskynlik, dat die Kommandant-Generaals met elke Kaptein self sou onderhandel en die hoeveelheid wat hy sou betaal, reël. Daar is blykbaar kort na die besluit nie belastings ingevorder nie. Toestande was in die Trekkergemeenskap nog so ongevestig dat hulle nie kan oorgaan om sistematies belastings te hef nie.

Op 7 November 1853 skryf T. Bührman aan die Volksraad.[2] "dat de Naturellen rond om ons eene jaarlijksche redelijken opgave konde betalen." Die Volksraad wou die voorstel nie aan neem nie "omreden den vijandelijke omstandigheden die als nog onder de naturellen heerschend is."[3] Die Raad het dus gevrees, dat 'n algemene belasting tot botsings met die Inboorlinge sou lei.

Dit is moeilik om uit die beskikbare bronne te bepaal wanneer die eerste algemene naturelle belastings ingesamel is, of wanneer die Kapteins vir die eerste keer instruksie ontvang het om dit te betaal. Op 30 Junie 1855 berig die Landdros van Rustenburg, P.J. van Staden:[4] "dat hier nog geene gekomen ben om hunne opgaf te betalen." Die Kaffers was waarskynlik

-------------------------

1. Soutter Versameling Pak I, 13. V.R.N. September 1853, Art. 67.
2. E.V.R. No. 106, V.R. 347/53.
3. V.R.N. November 1853.
4. R. 883/55.

nie te rustig nie, want hy voeg hierby: "ik weet niet wat van ons zal worden." Volgens die verslag was daar in 1855 Kâpteins wat belastings moes betaal. Dit kan wees, dat die "opgaf" wat hier melding van gemaak word, gehef is volgens die besluit van 1853.

Onderlinge geskille tussen die Trekkers noord van die Vaalrivier en moeilikhede met die Inboorlinge in die vyftiger jare[1] het die kwessie van Naturelle-belasting op die agtergrond geskuif.

In Maart 1857 kon die Kommandant-Generaal aan die Volksraad van Lydenburg kennis gee, dat hy van Maleeu ontvang het aan "Boete en opgaaf": 8 bokke, 1 skaap en 12 mud kafferkoring.[2] Die Kaptein was blykbaar nie so gewillig om die belastings te betaal nie, want in 1859 was die Landdros weer by die Kaptein en hy het hom weer beboet omdat hy nie sy belastings betaal het nie. Die Kaptein het hom toe gewillig verklaar om die belastings te betaal, as die Blankes aan hom grond sou gee om op te woon. Die Landdros het hom belowe om die grond vir hom te kry, en hom aangesê om voortaan Rds. 1.5.2 te betaal vir elke Kaffer wat 'n vrou gehad het.[3] Die grond is vir die Kaptein aangekoop, en op 27 Desember het die Kaptein 'n ooreenkoms gesluit waardeur hy belowe het dat elke jaar "voordat zij aan het zaaijen gaan" vir

---

1. Die bekende Makapaanmoord het in 1854 plaasgevind. (R. 684/54, R. 733/54, R. 693/54). Daar was dieselfde jaar moeilikhede op die wesgrens (R. 690/54). Ook in die distrik Lydenburg was die Kaffers opstandig (R. 719/54). In 1858 was die O.V.S. in oorlog met Basoetoes gewikkel, die Boere moes uittrek teen Mapela (R. 1188/56) en die Gasibone op die Wesgrens. Ook die Bapedie het moeilikhede veroorsaak (E.V.R.) 106, V.R. 224/52, E.V.R. 106, V.R. 227 52, V.R. 337/52, R. 684/54).
2. L.I., V.R.N. 14 Maart 1857, Art. 38.
3. L.I., U.R.B. 11 Januarie 1860, Art. 2; U.R.B. 17 Desember 1859, Art. 26; L. IV. 12, Dagboek van Landdros van Lydenburg 24 November 1859.

een ieder Man Kaffer die een of meer vrouwen heeft zal moeten betalen Rds. 1.5.2. voor ieder jaar voor de eerste tijd. 1.

Die Kaptein moes toesien, dat die belasting op die bepaalde tyd betaal word en "als er gedachte gemaakt wordt dat niet allen betaald hebben," sou die strooise getel word.

Die Volksraad van Lydenburg was van plan om nie net vir Maleeu maar ook ander Kapteins belastings te laat betaal.' Op 17 Julie 1858 besluit die Raad om Veldkornet Combrinck kennis te gee.

om al de in de lijn wonende Knopneus Kaffer Kaptein die buiten de Kafferkoning Sequatie, Maneco, Oemzwas, Panda en het Portugeeschen Gouvernement behooren te zeggen dat sij hunnen verschuldigden opgave moeten betalen aan het Gouvernement. 2.

Net soos in 1853 is die grootse kafferstamme uitgesluit. Die Volksraad van Lydenburg het blykbaar nie kans gesien om die Kaffers nou te verplig om die belastings te betaal nie. Dat hulle graag die Kaffers sou verplig om te betaal blyk uit die volgende: Aan die Kommissie wat op 20 Julie 1857 benoem is om met die Suid-Afrikaanse Republiek te onderhandel in verband met die vereniging van die twee Republieke is o.a. opgedra:

om te handelen over de in onze grond woonende Kaffers en denzelve gesamentlijk tot gehoorzaamheid in het betalen van opgaven te brengen. 3.

Die vereniging het nie voor 1860 plaas gevind nie. Die Regering van Lydenburg moes versigtig te werk gaan. Gevolglik is die onderhandelinge in verband met die saak eers tot die stam van Maleeu beperk.

In Desember 1859 het die Landdros ook na Mapog gegaan en hom aangesê om belastings aan die Republiek te betaal. Die

---

1. R. 333/59. Op 29 Maart 1860 het die Volksraad besluit: As die Kaptein 'n poging aanwend om die belasting te ontduik "zal die zelfde belasting op elke gebruikt wordende Strooihut gelegd moeten worden, om door de telling van de huizen als dan de ware opgave te kunnen invorderen. L. 1. 2. V.R.N. Maart 1860, Art. 20.
2. V.R.N. 17 Julie 1857, Art. 10 (L. I. 2. )
3. L.I. IV - Instruksie 20 Julie 1857.

Kaptein het hom ook gewillig verklaar om belastings te betaal as hy grond waarop hy kon saai.[1] Ook aan sy versoek is voldoen en op 3 April 1860 'n ooreenkoms met hom gesluit, waar volgens hy belowe het om dieselfde belasting as Maleeu te betaal.[2]

Tot sover was daar geen sprake, dat belastings gehef sou word om daardeur die Inboorlinge te verplig om by die Blankes in diens te gaan nie. Die eerste besluit in verband met belastingheffing waar die arbeidskwessie in aanmerking geneem is, is van die Uitvoerende Raad van Lydenburg van 17 Oktober 1859. Volgens die besluit sou drie huisgesinne Inboorlinge toegelaat word om met die toestemming van die Blankes hulle op plase te vestig, "Zonder verpligting om eenige belasting aan het Gouvernement te betalen."[3] Belastings is egter in die tyd so swak ingevorder, dat die uitwerking van die besluit nie waargeneem kan word nie.[4]

Om egter aan die ander kant 'n eweredige verdeling van diensbodes te kry, is bepaal dat nie meer dan drie huisgesinne op een plaas toegelaat sou word nie.[5]

In 1858 het die Suid-Afrikaanse Republiek gedink om 'n poging aan te wend om belastings van die Inboorlinge in te vorder. Die Uitvoerende Raad het besluit om "vriendskaplik gesinde" Kapteins" een geringe belasting" te laat betaal,[6] maar weer die besluit nie deurgevoer nie. Die poging om deur ooreenkomste

---

1. L.I.IV, 12, Dagboek van Landdros van Lydenburg, 9 Desember 1859 en 24 November 1859, L.I. 2 V.R.N. 29 Maart 1860 Art. 21; L.I. 3, U.R.B. 11 Januarie 1860, Art. 4.
2. S.N. - Ooreenkoms van 3 April 1860.
3. L. I. U.R.B. 17 Oktober 1859, Art. 30.
4. L.V., 8 Maart 1861.
5. L. I. 3. U.R.B. 17 Oktober 1859, Art. 30.
6. U.R.B. 18 September 1858, Art. 30.

die Kapteins te beweeg om belastings te betaal,[1] het ook nie veel voordeel afgewerp nie. Gevolglik besluit die Volksraad in Oktober 1864 om 'n algemene Inboorlingbelasting te hef.[2] Die Volksraad het gemeen dat dit heeltemal billik was, dat die Inboorlinge ook belasting betaal, omdat "zulke geheven is voor de veiligheid en bescherming, welke door de Gouvernement aan hunne persone, en goederen verzekerd worden."[3]

Die belasting moes jaarliks in Januarie aan die Landdros van die distrik betaal word. Behoorlike kwitansies moes uitgereik word vir die belastings wat ontvang is, en die Kommandante, Veldkornette en Adj.-Veldkornette moes die Landdros help om die belastings gereeld in te vorder.[4] Hierna het dit ook voorspoediger gegaan met die insameling van die belastings. Op 14 Oktober 1864 het die Superintendent van Kafferstamme by Goedewensch, J. Albasini, die Regering kennis gegee dat hy reeds Rds. 542 bymekaar gehad het van "opgaaf vee" wat hy verkoop het, en dat hy nog ivoor gehad het wat hy later sou verkoop.[5] Die totale inkomste vir die jaar kan egter nie bepaal word nie. Die verslag van Albasini was egter vir die Volksraad 'n bewys dat die kafferbelasting 'n belangrike bron van inkomste kon wees.

Die Boere het ook besef, dat die belasting ook as 'n middel kon dien om die Inboorlinge diensbaar te maak. So vra 220 inwoners van Wakkerstroom in 1860 die Volksraad om die Inboorlinge wat sonder baas was, onder verpligting te bring en hulle belastings te laat betaal.[6] Veertig inwoners van Kleinmariko het weer op 21 Januarie 1865 die Volksraad versoek om Kaffers wat in diens was nie opgaf te laat betaal nie. Hulle was selfs

-----------------------------

1. Op 15 Sept. 1864 skryf Kruger aan Komdt. Nel van Lydenburg: Verder moet ik u melden dat wij bezig zijn met de wetten en besluiten aangaande de Kaffernatie, waarvan ik u den uit-slag zal bekend stellen, het welk dan zal moeten gehandhaafd worden door de geheele Republiek.
2. V.R.N. Oktober 1864.
3. V.R.N. 5 Oktober 1864, Art. 207.
4. R. 894/64- Brief van Landdros C. Moll.
5. R. 901/64 - Verslag van Albasini.
6. R. 3871/60- Memorie van 29 Julie 1860.

gewillig om 10/- per jaar meer by te dra "tot voordeel van het Gouvernement" as die Volksraad die Kaffers op die manier meer "diensbaar" maak.[1]

Toe die Volksraad in Julie 1866 die Inboorlingwette weer in hersiening neem, het die Raad die moeilikhede van die Burgers om arbeiders te kry in aanmerking geneem. Om die Inboorlinge aan te moedig om hulle by die Blankes te geen vestig, bepaal, dat elke Burger geregtig sou wees om vyf huisgesinne Inboorlinge aan te hou wat nie belasting sou betaal nie. " Ieder, diensbare Kleurling" bo 16 jaar wat op Gouvernements-grond gewoon het, moes Rds. 3.2.4. per jaar betaal. Om egter te voorkom dat die Inboorlinge te veel op die plase van privaat persone plak, i s bepaal, dat behalwe die vyf huisgesinne wat vrystelling van die belasting gekry het, moes elke manlike Kaffer bo 16 Jaar wat op privaat plase tewoon het, Rds. 4-5-2 belasting per jaar betaal.[2]

In Oktober 1866 is die wet weer gewysig, en nou is weer bepaal, dat die vyf huisgesinne waarop die Burgers aan-spraak kon maak nie meer vry van belasting sou wees nie, maar dat hulle ook Rds. 3.2.4. belasting per jaar moes betaal.[3] Teen hierdie verandering het die Inwoners van die Lydenburgse distrik geprotesteer, omdat hulle gemeen het, dat die belasting tog per slot van rekening op die baas rus. Hulle het gevra dat die Burgers weer toegelaat moes word om vyf huisgesinne vry van belasting aan te hou.[4] Hierdie versoek is van die hand gewys. Die volksraad was van mening, dat die Inboorlinge net soos die Burgers voorregte geniet het, en daarom ook moes bydra

---

1. R. 92/65 9 Memorie van 21 Januarie 1865.
2. St. Court. Z.A.R. No. 159, Julie 1866, K.G. No. 76.
3. V.R.N. September 1866, Art. 380 en 381.
4. E.V.R. 112 No. 162 - Memorie van 24 Desember 1866.




SN III
C2242 bls 74

tot die inkomste van die staat.

In 1867 is die belastinginkomste al geskat op Rds. £20,000, maar as gevolg van die opstandigheid van die Kaffers in die noordelike dele van die Republiek en 'n ondoelmatige amptenarekorps, het maar min Inboorlinge die belasting betaal, en was dit in baie gevalle onmoontlik om die belastings in te vorder.[1] In sommige distrikte het die Kaffers by die Veldkornette kom kla, dat hulle nie geld kon verdien om die belastings te betaal nie;[2] in ander distrikte het die verantwoordelike amptenare hulle plig versuim en nie probeer om die belastings in te samel nie.[3] Die Landdros van M.W. Stroom, A.A. O'Reilly, het weer beweer, dat hy nog nie belastings ingevorder het nie omdat hy onder die indruk was, dat die Kommandant-Generaal en Veldkornette die werk sou waarneem.[4] Die Naturelle Kommissaris A. Schiel, het weer verklaar, dat Magato nie gewillig sou betaal nie. Hy het voorgestel dat die invordering van die belastings uitgestel moes word, tot in die winter teen Magato uitgetrek kon word, omdat

nichts bestarkt den Kaffer mehr in Widerspenstigkeit als das Nichtausfuhren von Drohungen oder das Nichtdurchsetzen eines einmal gegebenen Befehls." 5.

Die Kommandant-Generaal het egter daarop aangedring, dat die belasting ingevorder moes word, maar voeg by sy instruksie sy algemeen bekende bevel. Geen botsing mag plaasvind nie. Toe Schiel die Kaptein beveel om sy Kapteins op te roep, het enkele 'n 1/- of 6d gebring, en verklaar, dat hulle nie meer gehad het nie. Sy poging om self 'n sensus op te stel het misluk omdat die Kaffers geweier het om die nodige informasie te

---

1. V.R.N. 26 November 1867; St.Courant. Z.A.R. No. 235, 22 Januarie 1868.
2. R. 1220/67.
3. R. 67/69- Brief van Landdros J. H. Mare.
4. R. 1214/76.
5. Adolf Schiel: 23 Jahre Strum und Sonnenschein in Südafrika. (1902), bls. 247, 248.

verskaf.[1]

In elke distrik was daar so een of ander moeilikheid wat dit byna onmoontlik gemaak het om die belastings in te vorder. Hierdie toestand van sake het natuurlik as gevolg gehad, dat Inboorlinge liewer verder van die Blankes gaan woon het i.p.v. by hulle in diens te tree, omdat hulle in die nabyheid van die Blankes gedwing kon word om die belastings te betaal. Gevolglik het die belastingstelsel van die Suid-Afrikaanse Republiek in die sestiger jare die gebrek aan arbeiders eerder bergroot, as bygedra tot die oplossing daarvan.

Om 'n poging aan te wend om die Kapteins in die Soutpansbergdistrik op 'n vriendskaplike wyse te beweeg om hulle belastings te betaal, is 'n Kommissie in 1869 onder voorsitterskap van Kruger afgevaardig. Op die plaas Goedewensch het die Kommissie verteenwoordigers van die verskillende stamme ontmoet, wat belowe het om hulle belastings te betaal.[2] Die ergste moeilikhede met die Kaffers wat in die noordelike dele in opstand was, is in die begin van 1869 be-eindig, en daar was alle hoop, dat die Kaffers gewilliger belastings sou betaal.

Die Volksraad het met die nuwe belasting wet wat in Junie 1870 goedgekeur is, die belasting op Kaffers wat nie in diens by die Blankes was nie, verhoog.[3] Met die wet het die Suid-Afrikaanse Republiek die beleid wat hulle in 1864 begin het verder voortgesit. Verskillende belastingskale is opgestel om die Inboorlinge aan te moedig om ny die Burgers in diens te tree Die belasting is gehef op strooise; m.a.w. dit was nie 'n hoofbelasting nie. Die Republiek het in die tyd voorkeur gegee aan

-----------------------------

1. Adolf Schiel: 23 Jahre Steum und Sonnenschein in Südafrika (1902), bls. 249-251.
2. S.N. 78 - Ooreenkoms metKaptein van 20 November 1869. Sien ook R. 1322/69 - Brief van Kruger van 1 November 1869 en R. 1226/74.
3. Vgl. Dr. E. Brookes: The History of Native Policy in S.A. (1927) bls. 121, 122.

voorekur gegee aan 'n hutbelasting, omdat dit makliker was om die hutte te kontroleer.

Volgens die nuwe wet sou Inboorlinge wat in diens by Blankes en op die plase van hulle dienshere gewoon het 2/6 betaal; die wat in diens was maar nie by hulle base gewoon het nie 5/-, en die wat nie in diens was nie 10/-.[1] Daar is in die wet nie alleen onderskei tussen Inboorlinge wat in diens was en die ander nie, maar ook tussen die wat op grond van hulle dienshere gewoon het, en die wat in groepe saam gewoon het en by verskillende persone in diens was of wat in 'n soort van lokasie gewoon het en het vir 'n tyd in diens van die Blankes was. Die Volksraad wou die Inboorlinge aanmoedig om hulle by die Burgers te gaan vestig en so meer gereelde arbeid verskaf.

Die Naturelle Sake Kommissie van 1871 het ook aanbeveel, dat die Inboorlingbelasting verhoog moes word. Inboorlinge op Goewernementsgrond moes 'n hutbelasting van £1.10. betaal terwyl die wat by Blankes gewoon het 15/- vir elke hut vir die eerste vyf huisgesinne en £1.10 vir die meer dan vyf moes betaal.[2] Die beginsel om deur belasting die arbeids probleem aan te pak is dus ook hier in aanmerking geneem.

Op hierdie aanbeveling het die Volksraad egter nie veranderings in die belastingskale aangebring nie. Die belastings het tot so ver swak ingekom gevolglik sou 'n hoër belasting nog meer moeilikheid veroorsaak het. Eers in 1876 het die Volksraad besluit om die belastings te verhoog. Bewoners van "groot lokasies" moes nou betaal: vir elke bewoonde hut 10/- per jaar, en daarby vir elke manlike persoon van omtrent twintig jaar ook 10/- per jaar. Bewoners van "klein lokasieS" van

---

1. Locale Wetten Z.A.R. 1849-1885, bls. 381.
2. E.V.R. 114-Rapport van Nat. Kommissie 1871.

die meer as 30 huisgesinne, op privaat grond, moes betaal: vir elke bewoonde hut 5/- per jaar en vir elke manlike kaffer bo twintig jaar 10/-, behalwe in gevalle waar die Inboorlinge in diens van 'n Blanke was; dan sou hy vrygestel wees van persoonlike belasting.[1]

Die beginsels waarop die belastings bereken was, was dieselfde as die van 1871. Die belangrikste onderskeid in die belastingskale is dat die van 1876 baie hoër was as van 1871.

'n Ander belasting wat in die sewentiger jare op die Inboorlinge gehef is, was die wegbelasting. Op 20 Mei 1875 het die Volksraad besluit, dat alle manlike persone bo sestien jaar "wit of swart jaarliks 2/6 moes betaal vir die instandhouding van die publieke wee.[2] In Junie 1876 is die besluit so gewysig dat alle manlike persone bo 21 jaar, " behalve diensboden" die belasting sou betaal.[3]

Shepstone het na die anneksasie verklaar dat die verskillende belastingskale moeilikhede veroorsaak het, en die invordering van die belastings belemmer het. En tot seker mate was hy reg.[4] Maar aan die ander kant was die argument van die Boere vir die verskillende belastingskale nie vir hom van besonder groot belang nie, omdat hy nie veel belang gestel het in die arbeidsprobleem van die Republiek nie, Vir hom was die insameling van die belastings die belangrikste saak en nie die uitwerking daarvan op die arbeidskwessie nie.

Die moeilikhede waarmee die amptenare van die Suid-Afrikaanse Republiek in die sestiger jare te kampe gehad het , toe

---

1. Locale Wetten Z.A.R. 1849-1885, bls. 663.
2. V.R.N. 20 Mei 1875, Art. 96.
3. V.R. N. Junie 1876, Art. 102.
4. Sien Volkstem 29 Januarie 1876.

hulle probeer het om die belastings in te samel, het ons reeds op ge wys. Met die invordering van die belastings soos dit deur Wet No. 3 van 1876 bepaal was, het dit in die begin nie veel beter gegaan nie. Een saak wat die uitvoering van die wette nou baie makliker gemaak het, was die feit dat die burgergeskille nou nie meer sulke ernstige wendings aangeneem het nie. Daar was egter weer ander faktore wat die uitvoering van die wet in die weg gestaan het. Die belangrikste daarvan was die ontwikkeling van sterk kafferstamme, en die gebrek aan 'n doeltreffende amptenare-korps.

Die Inboorlingstamme het as gevolg van die beskerming wat hulle geniet het teen aanvalle van buite deur die teenwoordigheid van Blanke bure, so vinnig in getalsterkte toegeneem, dat hulle hulle in die sewentiger jare hulle sterk genoeg gevoel het om hulle kragte met die Blankes te meet. Soos ons gesien het is die opstandige gees veral versterk deur die verspreiding van vuurwapens. Die invloed hiervan is ook by die invordering van belastings gevoel. Op 27 Maart 1871 berig die Landdros van Lydenburg, A.F. Jansen, dat hy maar £28 ontvang het. Om belastings by Mapog, Sekoekoenie en ander van die groot stamme in te vorder sou dit nodig wees om 'n kommando op te roep.[1] Die Sekoekoenie moeilikhede het nie alleen die invordering van die belastings in die noordelike dele van die Republiek feitlik onmoontlik gemaak nie, maar die hele administrasie in die opsig verslap. Die belastingbepalinge van 1876 is in die praktyk nie eers toegepas nie. Belastings is feitlik net van die gewilliges ingesamel. 'n Groot deel van die belastings is in die Rustenburgsedistrik ingesamel.

---

1. R. 404/71.

Pasfooie het die eerste drie jaar voor die anneksasie meer ingebring as direkte belastings.

Die drie jaar voor die anneksasie is die volgende belastings ingevorder:[1]

| | 1874 | 1875 | 1876 |
|---|---|---|---|
| Hutbelasting | £ 592 | £ 263 | £1,427 |
| Pasfooie | £2,438 | £3,249 | £3,337 |
| | £3,030 | £3,512 | £4,764 |

Na die anneksasie van die Suid-Afrikaanse Republiek in 1877 het Shepstone bereken dat die inkomste uit Inboorlinge belasting £50,000 sou wees.[2] Op 28 Oktober 1878 skryf die Britse Hoë Kommissaris aan die Britse Regering, dat die Inboorlingbelasting in die toekoms een van die belangrikste bronne van inkomste sou wees. Hy het egter besef, dat die grensgeskille en die moeilikhede met die Kaffers in noordelike dele van die Transvaal die invordering van die belastings sou strem.[3]

Shepstone het gemeen, dat die hutbelastins gewillig betaal sou word deur die Inboorlinge.[4] Die Britse Administrasie moes egter ondervind dat dit nie die geval was nie. Baie van die Inboorlinge her verklaar dat hulle te arm was om belastings te betaal,[5] terwyl sommige van die amptenare vir polisie gevra het om hulle te ondersteun. So het Albasini uitwerking sou he, en klein stammetjies sou beweeg om hulle belastings te betaal,

who would otherwise perhaps indefinitely postpone the payment of their taxes, bb that method of passive resistance i n which all Kaffirs are such adepts. 6.

-------------------------

1.3 Blue Book for the Transvaal Province, bls. 100; R. 652/73 en R. 990/73.
2. C. 2144, bls. 280
3. C. 2220, bls. 346: C. 2482, bls. 73
4. C. 2367, bls. 151 en 152.
5. S.N. II, No. 46, 28 Januarie 1880.
6. S.N. III, 19/80, brief van Albasini, 24 Februarie 1880

Shepstone het ook voordie Transvaal aan die Boere terug gegee is, tot die besluit gekom, dat 'n sterk mag tot die beskikking van die Administrasie gestel moes word, om 'n gereelde betaling van die belastings te verseker.[1]

Na die Pretoria Konvensie van 1881, het die Boere Administrasie ook gevind, dat daar groot hoeveelhede Inboorlinge was wat nooit volgens die belastingwet van 1880 iets betaal het nie.[2] Die ou beswaar, dat hulle nie geld gehad het nie is in die tagtiger jare nog deur die Inboorlinge voorgehou as verskoning om nie hulle belastings te betaal nie. Waar hulle om die rede vrystelling van belasting gevra het, het die Superintendent van Naturelle geantwoord, dat hulle maklik geld kon kry, as hulle in diens van die Blankes wou gaan.[3] Streng maatreëls wat tot botsings kon lei het die Superintendent gewoonlik afgekeur,[4] maar hy wou in geen geval vrystelling van belastings verleen nie. Wanneer die Kapteins nie die belastings gereed gehad het nie, het hulle tyd gekry om dit in te samel. Alleen waar die Inboorlinge direk 'n vyandige houding aangeneem het en geweier het om die belastings te betaal, is hulle met geweld daartoe verplig.[5] Sommige van die kleiner stammetjies was ontevrede, omdat nie eers by die groter stamme begin is nie,[6] ander het weer beswaar gemaak, dat hulle lokasies

---

1. C. 2581, bls. 101.
2. R. 609/71; S.N. II, No. 46, Brief van 28 Januarie 1880.
3. S.N. IX, 346/83, Brief van Superintendent van Naturelle, 12 November 1883.
4. U.R.B. 21 Maart 1885, Art. 80.
5. In 1882 weier Ikalavyn om sy belastings te betaal. (R.1181 /82) Toe hy nie op vreedsame wyse beweeg kon word om te betaal nie (S.N. 106- Brief van Supt. van Naturelle, 19 Maart 1882) is 'n kommando teen hom uitgestuur en hy moes vir sy opstandigheid boet (K.G.202-C.R. 103/82; K.G. 202, C.R. 104/82, R. 1147/82;)
   In 1885 weier die Koranner Kaptein David Massou om sy belastings te betaal en sy lokasie te laat meet.(S.N.107/85 bls. 58. 'n Kommando is opgeroep en die opstandige Kaptein gestraf. (S.N.107 bls. 118,120). St. Court. Z.A.R. No. 259, Desember 1885.) Malabog het ook geweier om sy sensus te laat neem en sy belastings te betaal (Joubert Versameling No. 68 - 6 Februarie 1892; U.R.VII., U.R.B. 30 Desember 1892, Art. 975; R. 4823/94.)
6. Volkstem, 20 September 1882.

nog nie afgebaken was nie, terwyl ander verklaar het, dat hulle sou betaal sodra hulle bure betaal het.[1] Sodra die Suid-Afrikaanse Republiek die stamme onder direkte kontrole gehad het, sou 'n gereelde insameling van die belastings verwag kon word.

Nieteenstaande die Superintendent verskeie kere daarop aangedring het, dat al die Kapteins besoek moes word,[2] was daar in die begin van 1884 in die ongesonde noord-oostelike dele op die Portugese grens verskillende Kapteins wat in Mei 1884 vir die eerste keer deur 'n amptenaar vir die doel besoek is.

Eers na die Malabog moeilikhede in 1894[3] be-eindig is, kon 'n min of meer volledige sensus in die noordelike dele gemaak word en belastings gereeld ingevorder word.[4]

Die vraag is egter: Het die Inboorlinge op 'n ander manier bygedra voordat hulle direkte belastings betaal het? Sekere skrywers beweer, dat daar 'n seker stelsel, die sg. arbeid-belasting ontwikkel het.[5]

In Januarie 1840 het die Natalse Volksraad besluit om die Landdros van Congella op te dra

zo veele der vrijzwarten als de Haven meester tot dienst nodig hebben mag te commandeeren en onder gesag van gemelde Haaven meester te stellen. 6.

Verder besonderhede in verband met die diensvoorwaardes is nie gevind nie. Die besluit is so gestel, dat dit lyk, of die Kaffers nie 'n keuse gehad het nie. 'n Soortgelyke besluit is geneem op 29 Januarie 1842. Volgens die besluit is dit aan

1. Volkstem, 20 September 1882.
2. S.N. 134, No. 27, Sirkulêre van 7 Julie 1884.
4. R. 4823/94 - Verslag van Comdt.-Generaal.
S.N. 109, bls. 188. Supt. van Nat. aan U.R. 4 April 1892;
S.N. XIV, 195/89, Verslag van Kommissaris van Klipdam, 11 April 1889.
3. S.N. 10-22/84, Brief van Albasini, 9 April 1884.
5. G.M. Theal: Hist. of S.A., 1795-1872, Vol. III, bls. 405
Prof. Walker: Hist of the Great Trek, bls. 239.
Agar-Hamilton beskryf hierdie stelsel as volg: The first was a sort of corvee copied from a similar institution in the Cape Colony, the second is what might be called a "Labour Rent" levied by indivulas upon families, or by the state upon tribes, that settled upon their land, and the third was a tribute that took the form of labour exacted by the state from subjected natives Tribes.
6. N.I. V.R.N. 1840, Art. 14.

aan die Landdros van Weenen toegestaan om al die Kaffers wat op die dorpsgronde of in die nabyheid daarvan gewoon het, en wat nie in diens van die burgers was nie "tot publieke eiendom te kuneene gebruiken."[1] Van lone wat die arbeiders moes ontvang word nie melding gemaak nie. Die Kaffers het nie 'n algemene belasting betaal nie, en dit kan wees, dat die Volksraad gemeen het, dat hulle in die vorm van arbeid kon bydra. Dit kan ook wees dat hulle loon vir hulle arbeid ontvang het.

Noord van die Vaalrivier vind ons dat aan die Veldkornette opgedra is om arbeiders te voorsien waar b.v. 'n pad van die Drakensberg af gemaak moes word,[2] waar 'n kommissie benoem is om plase af te meet,[3] waar watervore vir Lydenburg gegrawe moes word,[4] en vir ander sake van publieke belang. Ook in hierdie gevalle is die Kapteins blykbaar eenvoudig aangesê om die nodige arbeiders te verskaf. Of die Inboorlinge altyd beloning ontvang het, is moeilik om te bepaal. Nêrens word bepaal dat hulle die arbeid gratis moes verrig nie, terwyl in enkele gevalle vermeld is, dat hulle betaal sou word.[5] In een geval is die loon definitief bepaal. (Rds. 1.5.2. per maand)[6] Met sekerheid kan aangeneem word, dat die Boere noord van die Vaal nie gemeen het dat die Inboorlinge arbeid verrig het inplaas van belasting betaal nie..[7] Nieteenstaande die Volksraad op 19 September 1853 besluit het om die Kommandant-Generaal op te dra om 'n "jaarlijksche belasting" van die klein stammetjies

---

1. N. II., V.R.N. 29 April 1842, Art. 1.
2. V.R.N. 8 Maart 1848, Art. 4.
3. V.R.N. 20 April 1848, Art. 5.
4. L.I., V.R.N. 21 Julie 1857, Art. 14.
5. S.N. 109, bls. 341 - Supt. van Nat. aan Sjambok.
6. L. 1. 3, U.R.B. 17 Desember 1859, Art. 30.
7. Agar-Hamilton en Theal het blykbaar tot die besluit gekom Sien Agar-Hamilton: Native Policy, bls. 199.

in te vorder is nog voort geaan met die gebruik om die Inboorlinge vir publieke diens te gebruik. Selfs in die negentiger jare is Kafferkap-teins aangesê om arbeiders vir die doel te verskaf.[1]

Die feit dat die Veldkornette opgedra is om die arbeiders te verskaf, is nog geen bewys, dat die arbeid sonder loon moes verrig word nie. Ons vind nêrens dat aan 'n Kaptein meegedeel is, dat hy vrystelling sou kry van so iets soos 'n arbeidbelasting, as hy sy belasting betaal nie.[2] Geld was wel skaars, maar die Inboorlinge het vee gehad, wat vir die doel geneem kon word. Verder moet nog in aanmerking geneem word, dat die gebruik om Inboorlinge vir publieke doeleindes op te roep, maar as uitsondering voorkom, en daar nie sistematies van gebruik gemaak is nie.

In 1850 besluit die Volksraad:

dat de Veldcornets verplicht zal zijn de menschen in zijn wijk zal hulpzaam zijn in het verkrijgen van Kaffers tot Arbeid indien de Arbeid niet voor Een jaar vereischt word, zal het niet langer-zonder betaling mogetoelaten als Veertien dagen en in de tijd de kaffers met goed voedsel voorzien. Ook zal de Veldcornet verplicht en gehouden zijn stiptelijk na te zien dat deselfde perzoon niet Kaffers op die manier van huur zal voort gaan. Een ieder Kaffer die zich verhuurd voor Een jaar zal met een vers beloond worden en wanneer die tijd verlopen is van de Kaffer zal de dienstheer van wien de Kaffer verplicht wezen de Kaffer een pas te geven, en de kleur van zodanig vers daarin te melden. 3.

Hierdie besluit is duidelik genoeg. Hier was die sprake van verpligte arbeid nie.[4] Die feit dat die Volksraad bepaal het, dat dieselfde persoon van nie langer dan 14 dae onbetaalde diens gebruik kon maak nie, toon duidelik aan, dat die Volksraad onbeloonde arbeid wou teegaan. Dat hulle 14 dae toegelaat het, was nie 'n fout nie. Gedurende die eerste veertien dae

---

1. S.N.109, bls. 488 - Supt. van Nat. aan Sjambok, 14 Feb. 1893-Sien ook Wet No.3, 1876 (Locale Wetten Z.A.R. 1849-1885 bls. 667):Kleurlingen niet werkelijk in dienst bij een dienstheer sullen ten allen tijde door de Regeering tot algemeene lands- of Krijgtsdienst kunnen worden opgeroepen.
2. Agar-Hamilton beweer (Nat.Pol.bls. 199) Money was scarce. It seems quite reasonable, therefore, that tribute should be paid in labour instead of money.
3. V.R.N. 23 Januarie 1850, Art. 34.
4. Agar-Hamilton: Nat.Pol., Bls. 198: "In January 1850 the United Volksraad made dertain regulations with regard to compulsary labour but the institution itself was presupposed and no attempt was made toe explain it."

sou die Kaffers wat met die Kafferlewe gewoon was, skaars hulle kos verdien. Om arbeiders te trek is definitief bepaal dat hy 'n vers vir die jaar se arbeid moes ontvang.[1]

Dat die Veldkornette of die Kommandant-Generaals ook in hierdie geval belas was met die plig om die Burgers van arbeiders te voorsien, is nie die minste bewys van 'n "arbeid-belasting" nie.[2] Hulle was die amptenare wat verantwoordelik was vir die Inboorling-Administrasie, en dit is heeltemal natuurlik dat hulle opdrag sou ontvang om die Burgers van die nodige arbeiders te voorsien. Die taak is aan hulle opgedra om inmenging van priveat persone in Naturelle-Sake te voorkom. Tot die einde van die 19e eeu was amptenare die enigste persone wat wettig met Inboorlingstamme in verband met arbeiders kon onderhandel.

Toe die Kerkraad aansoek doen vir Kaffers om te help om die Kerk te Lydenburg te bou,[3] het die Volksraad besluit

hun te verwijzen naar den Landdrost, en wordt de Landdrost gelast om hierin te handelen volgens besluit der W.Ed. Volksraad van Januarij 1850. 4.

Ook in hierdie geval was daar nie sprake van onbeloonde of gedwonge arbeid nie.[5]

---------------------------

1. Agar-Hamilton slaan dus die bal mis waar hy verklaar (Nat. Pol. bls. 198-199):"The Raad also announced its intention of discouraging the existing custom of engaging labourers for a whole year, intending apparently to make the use of forced labour more general." Daar is niks in die besluit waaruit afgelei kan word:(Agar-Hamilton, bls. 199):"Natives already employed upon contract were to be given a calf in payment and discharged." Die doel van die bepaling is, dat die Kaffer nie langer as die dienstyd gehou kon word en dan sy VERS as beloning moes ontvang. Die maatreël was 'n gewone bepaling vir die diensneming van arbeiders. Hier is geen sprake van "labour tax" nie. Agar-Hamilton is gevolglik verkeerd waar hy verklaar: (Nat.Pol. bls. 199): "The legislation of 1850 simply prescribed the incidence of the labour tax as it affected the farmer who made use of the labour."
2. Agar-Hamilton: Nat. Pol., bls. 201: "Hé (Maleeu) had now become a subject of the state, and it was the field cornet's duty to see that the labour tax was duly paid."
3. V.R.N. 15 Februarie 1851, Art. 7.
4. Dieselfde.
5. Op 5 Junie 1853 berig Kruger aan Pretorius, "dat de werk van de kerk aan mij overgegeven is, om de voor bokant de dorp te verleg en ook de gras te snij, waarvoor dat Magata gehuurt is" Dr. S. B. Engelbrecht: Paul Kruger's Amptelike Briewe, 1851-1877 (1925), bls. 17.

Die Uitvoerende Raad van Lydenburg het in hulle besluit van Januarie 1860[1] hierdie saak verder verklaar:

Zoo word besloten, dat omrede het Gouvernement zich niet geregtigd acht om Kaffers te dwingen om te moeten werken, de Gouvernements Secretaris een verzoek aan den Kommandant P.W. Nel moet zenden dat W.Ed. toch Werkzaam gelieve te zijn om overeenkomstig der landswetten (2) zoo zulks het mogelijk is, allen Ingezetenen in zijn wijk of kommandnatschap te helpen en hun zoo mogelijk zonder onderscheid van werkvolk te voorzien.

Die wette waarna hier verwys word, is die besluit van Januarie 1850. Onbeloonde arbeid was nie toegelaat nie. Ons sien dat die Landdros van Lydenburg klagtes van Inboorlinge opneem waar die dienshere probeer het om hulle loon terug te hou. Die persone wat die wet oortree het, is gedagvaar en moes aan die eise van die wet voldoen.[3]

Daar word beweer, dat Inboorlinge hulle binne die grense van die Boere gaan vestig het en vir die reg om daar te woon, die "Arbeidsbelasting" moes betaal.[4] Voorbeelde sal die beste illustreer wat in dergelike gevalle plaasgevind het. Soul en Klein Makapaan het hulle onder die beskerming van die Boere geplaas. Verskillende Boere het saam gemaak en 'n stuk grond vir die Kaffers aan die Pienaarsrivier gekoop. Die persone wat bygedra het, kon aanspraak maak op een of twee arbeiders wat loon moes ontvang, en na 'n paar maande deur ander afgelos sou word.[5]

'n Ander voorbeeld is die volgende: Die volgelinge van 'n seker Kaptein Mahep, het op grond van 'n seker Erasmus gewoon. Toe die eienaar hierteen beswaar gemaak het, het die Kommandant-Generaal die Veldkornet gelas om die Kaffers van die grond van Erasmus te verwyder. 'n Poging is aangewend om die Kaffers te probeer beweeg om hulle by die mense, by wie hulle in diens

------------------------------

1. L. I. 3, U.R.B. 13 Januarie 1860, Art. 12
2. Besluite van die Verenigde Volksraad voor die totstandkoming van die Republiek Lydenburg, 1856, is ook erken.
3. L.IV. Dagboek van die Landdros van Lydenburg, 30 Januarie 1860 en 20 Februarie 1860.
4. Agar-Hamilton: Native Policy, bls. 200
5. Correspondence relating to the alleged kidnapping and enslaving of young Afrikans by the People of the Transvaal Republic (1869), bls. 54.

in diens was, te gaan vestig, maar die Kaffers wou nie verdeel nie. Daarop is die Kaptein voorgestel, dat 'n plaas vir hom gekoop sou word.[1] Sy antwoord op die voorstel was:

Jaa als ons een plaats krijg waarop ons kan stil woon en voor ons vee en dat ons kan stil woon altijd zal ons aan ons basen gehoorsaamhijt betoon en ook dienen.

Hierop is aan die Veldkornet opgedra om twee plase te koop wat die Kaptein op die volgende voorwaardes kon bewoon: Alles wat die Kaffer hierop wen, bly hulle eiendom. Hulle sou hulle onderwerp aan die wette van die land, en geen vuurwapens aanhou nie, behalwe as dit deur die Veldkornet aan hulle gegee is. En

naadat de heer meester overtuigd zal worden van gehoorsaamhijt en diensbaarhijt van een van zijn huurling zal de heer meester verplig wees zijn huurling te voldoen .. wanneer een huurling vijftig rijksdaalders op een dag inbragt aan zijn heer meester (as wamaker, messelaar, houtsaer, hoedemaker, ens.) ken de heer hem toe rijks 5 naadat de verdiesnt bij de heer meester bij de maant is, sal de heer meester hem voldaan, gelt of waarde volgens inkomste wanneer huurling gemeene dienst doet en een jaar naa gemoederen van zijn heer meester hem te voldoen volgens ouwe instelling. 2.

Verder is bepaal, dat elke Boer ses, of as dit wenslik was, vyf arbeiders sou kry. Die diensheer was ook verplig om sy diensbode goed kos te gee, en elke kaffer kon klagtes by die Veldkornet indien,

en de Veldkornet zal verpligt wees het naa regt uit te wijs. En als eijmant zijn volk verlies door mishandeling die krijg geen kaffers meer uit dit kraal. 3.

Volgens die ooreenkoms met Maleeu wat op 27 Desember 1859 gesluit was,[4] is weer bepaal:

---

1. TI/1200 (1929) - Ooreenkoms met Mahep, 13 Junie 1856.
2. Dieselfde.
3. TI/1200 (1929) - Ooreenkoms met Mahep, 13 Junie 1856.
4. R. 339/59.

En de menschen zullen geen regt hebben om de Kaffers te dwingen om voor niet te werken maar zullen verpligt zijn om de kaffers te betalen volgens wetten daarop bepaald is voor de kaffers diensbodens.

Dieselfde bepaling is opgeneem met die ooreenkoms wat met Mapog op 3 April 1860 gesluit is.[1]

Ons sien dus dat die Boere in ooreenkomste met die Kapteins nie die minste neiging openbaar nie om arbeid verpligtend te maak nie. Gevolglik het daar in hierdie verband nie 'n gebruik bestaan nie wat die vorm van 'n arbeidbelasting vertoon nie.[2]

In die dele van die land waar daar baie Blankes en min Inboorlinge gewoon het, soos b.v. die Potchefstroom distrik en dele van Rustenburg, is die Inboorlinge min of meer onder Veldkornette verdeel. Die Veldkornette moes dan vir die Burgers wat onder hulle sorteer het, van die Kaffers wat aan hom toevertrou was, arbeiders verkry.[3] Dit is gedoen om 'n meer eweredige verdeling van arbeiders te verkry. Maar aan die ander kant wou die Volksraad nie die Inboorlinge verplig om by een of ander in diens te tree nie.

Dit kan wees dat Livingstone[4] en die ander wat verklaar het dat die Boere van gedwonge arbeid gebruik gemaak het, 'n ander gebruik wat noord van die Vaalrivier gaandeweg ontwikkel het, waargeneem het en dit nie reg verstaan het, of wou verstaan nie. Hierdie gebruik het berus op privaat ooreenkomste tussen Blankes en Inboorlinge. Dit het soms gebeur, dat Kaffers ooreenkomste met privaat persone aangaan, waardeur hulle toegelaat is om die grond van die Blankes te woon, op voorwaarde

---

1. S.N. 78 - Ooreenkoms met Mapog, 3 April 1860.
2. Vgl. Macmillan: Bantu, Boer and Briton, bls. 309:The great majority paid the "labour tax', which, like that of the villain of old, was variable and indefinite in amount." C.W. de Kiewiet is verkeerd waar hy verklaar (British Col. Policy, bls. 250) The nearest approach to such an institution(slavery) was the system of compulsory labour in certain parts of the Republic." In Januarie 1860 is definitief bepaal: "omrede het Gouvernement zich niet geregtigd acht om Kaffers te dwingen om te werken(Ll.U.R.B.Jan.1860).
3. E.V.R. IV, Krygsraad besluit 20 Nov. 1852, Arts.11, 16, 17.
4. Livingstone: Missionary Travels, bls. 25.

dat hulle 'n seker aantal arbeiders tot die beskikking van die Blankes stel waarvoor hulle nie loon ontvang het nie.[1] Dit is vandag nog bekend as 'n plakkers-ooreenkoms. Dit is in elk geval 'n vrywillige ooreenkoms, en kan nie beskou word as gedwonge arbeid nie. As die Inboorlinge nie tevrede is nie met die ooreenkoms staan dit hom vry om die plaas te verlaat.

---

1. R. 1682/57 - Verslag van die Regering, 20 Augustus 1857.

die meer as 30 huisgesinne, op privaat grond, moes betaal: vir elke bewoonde hut 5/- per jaar en vir elke manlike kaffer bo twintig jaar 10/-, behalwe in gevalle waar die Inboorlinge in diens van 'n Blanke was; dan sou hy vrygestel wees van persoonlike belasting.[1]

Die beginsels waarop die belastings bereken was, was dieselfde as die van 1871. Die belangrikste onderskeid in die belastingskale is dat die van 1876 baie hoër was as van 1871.

'n Ander belasting wat in die sewentiger jare op die Inboorlinge gehef is, was die wegbelasting. Op 20 Mei 1875 het die Volksraad besluit, dat alle manlike persone bo sestien jaar "wit of swart jaarliks 2/6 moes betaal vir die instandhouding van die publieke wee.[2] In Junie 1876 is die besluit so gewysig dat alle manlike persone bo 21 jaar, " behalve diensboden" die belasting sou betaal.[3]

Shepstone het na die anneksasie verklaar dat die verskillende belastingskale moeilikhede veroorsaak het, en die invordering van die belastings belemmer het. En tot seker mate was hy reg.[4] Maar aan die ander kant was die argument van die Boere vir die verskillende belastingskale nie vir hom van besonder groot belang nie, omdat hy nie veel belang gestel het in die arbeidsprobleem van die Republiek nie, Vir hom was die insameling van die belastings die belangrikste saak en nie die uitwerking daarvan op die arbeidskwessie nie.

Die moeilikhede waarmee die amptenare van die Suid-Afrikaanse Republiek in die sestiger jare te kampe gehad het , toe

---

1. Locale Wetten Z.A.R. 1849-1885, bls. 663.
2. V.R.N. 20 Mei 1875, Art. 96.
3. V.R. N. Junie 1876, Art. 102.
4. Sien Volkstem 29 Januarie 1876.

hulle probeer het om die belastings in te samel, het ons reeds op ge wys. Met die invordering van die belastings soos dit deur Wet No. 3 van 1876 bepaal was, het dit in die begin nie veel beter gegaan nie. Een saak wat die uitvoering van die wette nou baie makliker gemaak het, was die feit dat die burgergeskille nou nie meer sulke ernstige wendings aangeneem het nie. Daar was egter weer ander faktore wat die uitvoering van die wet in die weg gestaan het. Die belangrikste daarvan was die ontwikkeling van sterk kafferstamme, en die gebrek aan 'n doeltreffende amptenare-korps.

Die Inboorlingstamme het as gevolg van die beskerming wat hulle geniet het teen aanvalle van buite deur die teenwoordigheid van Blanke bure, so vinnig in getalsterkte toegeneem, dat hulle hulle in die sewentiger jare hulle sterk genoeg gevoel het om hulle kragte met die Blankes te meet. Soos ons gesien het is die opstandige gees veral versterk deur die verspreiding van vuurwapens. Die invloed hiervan is ook by die invordering van belastings gevoel. Op 27 Maart 1871 berig die Landdros van Lydenburg, A.F. Jansen, dat hy maar £28 ontvang het. Om belastings by Mapog, Sekoekoenie en ander van die groot stamme in te vorder sou dit nodig wees om 'n kommando op te roep.[1] Die Sekoekoenie moeilikhede het nie alleen die invordering van die belastings in die noordelike dele van die Republiek feitlik onmoontlik gemaak nie, maar die hele administrasie in die opsig verslap. Die belastingbepalinge van 1876 is in die praktyk nie eers toegepas nie. Belastings is feitlik net van die gewilliges ingesamel. 'n Groot deel van die belastings is in die Rustenburgsedistrik ingesamel.

---

1. R. 404/71.

Pasfooie het die eerste drie jaar voor die anneksasie meer ingebring as direkte belastings.

Die drie jaar voor die anneksasie is die volgende belastings ingevorder:[1]

| | 1874 | 1875 | 1876 |
|---|---|---|---|
| Hutbelasting | £ 592 | £ 263 | £1,427 |
| Pasfooie | £2,438 | £3,249 | £3,337 |
| | £3,030 | £3,512 | £4,764 |

Na die anneksasie van die Suid-Afrikaanse Republiek in 1877 het Shepstone bereken dat die inkomste uit Inboorlinge belasting £50,000 sou wees.[2] Op 28 Oktober 1878 skryf die Britse Hoë Kommissaris aan die Britse Regering, dat die Inboorlingbelasting in die toekoms een van die belangrikste bronne van inkomste sou wees. Hy het egter besef, dat die grensgeskille en die moeilikhede met die Kaffers in noordelike dele van die Transvaal die invordering van die belastings sou strem.[3]

Shepstone het gemeen, dat die hutbelastins gewillig betaal sou word deur die Inboorlinge.[4] Die Britse Administrasie moes egter ondervind dat dit nie die geval was nie. Baie van die Inboorlinge her verklaar dat hulle te arm was om belastings te betaal,[5] terwyl sommige van die amptenare vir polisie gevra het om hulle te ondersteun. So het Albasini uitwerking sou he, en klein stammetjies sou beweeg om hulle belastings te betaal,

who would otherwise perhaps indefinitely postpone the payment of their taxes, bb that method of passive resistance i n which all Kaffirs are such adepts. 6.

-------------------------

1.3 Blue Book for the Transvaal Province, bls. 100; R. 652/73 en R. 990/73.
2. C. 2144, bls. 280
3. C. 2220, bls. 346: C. 2482, bls. 73
4. C. 2367, bls. 151 en 152.
5. S.N. II, No. 46, 28 Januarie 1880.
6. S.N. III, 19/80, brief van Albasini, 24 Februarie 1880

Shepstone het ook voordie Transvaal aan die Boere terug gegee is, tot die besluit gekom, dat 'n sterk mag tot die beskikking van die Administrasie gestel moes word, om 'n gereelde betaling van die belastings te verseker.[1]

Na die Pretoria Konvensie van 1881, het die Boere Administrasie ook gevind, dat daar groot hoeveelhede Inboorlinge was wat nooit volgens die belastingwet van 1880 iets betaal het nie.[2] Die ou beswaar, dat hulle nie geld gehad het nie is in die tagtiger jare nog deur die Inboorlinge voorgehou as verskoning om nie hulle belastings te betaal nie. Waar hulle om die rede vrystelling van belasting gevra het, het die Superintendent van Naturelle geantwoord, dat hulle maklik geld kon kry, as hulle in diens van die Blankes wou gaan.[3] Streng maatreëls wat tot botsings kon lei het die Superintendent gewoonlik afgekeur,[4] maar hy wou in geen geval vrystelling van belastings verleen nie. Wanneer die Kapteins nie die belastings gereed gehad het nie, het hulle tyd gekry om dit in te samel. Alleen waar die Inboorlinge direk 'n vyandige houding aangeneem het en geweier het om die belastings te betaal, is hulle met geweld daartoe verplig.[5] Sommige van die kleiner stammetjies was ontevrede, omdat nie eers by die groter stamme begin is nie,[6] ander het weer beswaar gemaak, dat hulle lokasies

---

1. C. 2581, bls. 101.
2. R. 609/71; S.N. II, No. 46, Brief van 28 Januarie 1880.
3. S.N. IX, 346/83, Brief van Superintendent van Naturelle, 12 November 1883.
4. U.R.B. 21 Maart 1885, Art. 80.
5. In 1882 weier Ikalavyn om sy belastings te betaal. (R.1181/82) Toe hy nie op vreedsame wyse beweeg kon word om te betaal nie (S.N. 106- Brief van Supt. van Naturelle, 19 Maart 1882) is 'n kommando teen hom uitgestuur en hy moes vir sy opstandigheid boet (K.G.202-C.R. 103/82; K.G. 202, C.R. 104/82, R. 1147/82;)
   In 1885 weier die Koranner Kaptein David Massou om sy belastings te betaal en sy lokasie te laat meet.(S.N.107/85 bls. 58. 'n Kommando is opgeroep en die opstandige Kaptein gestraf. (S.N.107 bls. 118,120). St. Court. Z.A.R. No. 259, Desember 1885.) Malabog het ook geweier om sy sensus te laat neem en sy belastings te betaal (Joubert Versameling No. 68 - 6 Februarie 1892; U.R.VII., U.R.B. 30 Desember 1892, Art. 975; R. 4823/94.)
6. Volkstem, 20 September 1882.

nog nie afgebakon was nie, terwyl ander verklaar het, dat hulle sou betaal sodra hulle bure betaal het.[1] Sodra die Suid-Afrikaanse Republiek die stamme onder direkte kontrole gehad het, sou 'n gereelde insameling van die belastings verwag kon word.

Nieteenstaande die Superintendent verskeie kere daarop aangedring het, dat al die Kapteins besoek moes word,[2] was daar in die begin van 1884 in die ongesonde noord-oostelike dele op die Portugese grens verskillende Kapteins wat in Mei 1884 vir die eerste keer deur 'n amptenaar vir die doel besoek is.

Eers na die Malabog moeilikhede in 1894[3] be-eindig is, kon 'n min of meer volledige sensus in die noordelike dele gemaak word en belastings gereeld ingevorder word.[4]

Die vraag is egter: Het die Inboorlinge op 'n ander manier bygedra voordat hulle direkte belastings betaal het? Sekere skrywers beweer, dat daar 'n seker stelsel, die sg. arbeid-belasting ontwikkel het.[5]

In Januarie 1840 het die Natalse Volksraad besluit om die Landdros van Congella op te dra

zo veele der vrijzwarten als de Haven meester tot dienst nodig hebben mag te commandeeren en onder gesag van gemelde Haaven meester te stellen. 6.

Verder besonderhede in verband met die diensvoorwaardes is nie gevind nie. Die besluit is so gestel, dat dit lyk, of die Kaffers nie 'n keuse gehad het nie. 'n Soortgelyke besluit is geneem op 29 Januarie 1842. Volgens die besluit is dit aan

1. Volkstem, 20 September 1882.
2. S.N. 134, No. 27, Sirkulêre van 7 Julie 1884.
4. R. 4823/94 - Verslag van Comdt.-Generaal.
S.N. 109, bls. 188. Supt. van Nat. aan U.R. 4 April 1892;
S.N. XIV, 195/89, Verslag van Kommissaris van Klipdam, 11 April 1889.
3. S.N. 10-22/84, Brief van Albasini, 9 April 1884.
5. G.M. Theal: Hist. of S.A., 1795-1872, Vol. III, bls. 405
Prof. Walker: Hist of the Great Trek, bls. 239.
Agar-Hamilton beskryf hierdie stelsel as volg: The first was a sort of corvee copied from a similar institution in the Cape Colony, the second is what might be called a "Labour Rent" levied by indivulas upon families, or by the state upon tribes, that settled upon their land, and the third was a tribute that took the form of labour exacted by the state from subjected natives Tribes.
6. N.I. V.R.N. 1840, Art. 14.

aan die Landdros van Weenen toegestaan om al die Kaffers wat op die dorpsgronde of in die nabyheid daarvan gewoon het, en wat nie in diens van die burgers was nie "tot publieke eiendom te kuneene gebruiken."[1] Van lone wat die arbeiders moes ontvang word nie melding gemaak nie. Die Kaffers het nie 'n algemene belasting betaal nie, en dit kan wees, dat die Volksraad gemeen het, dat hulle in die vorm van arbeid kon bydra. Dit kan ook wees dat hulle loon vir hulle arbeid ontvang het.

Noord van die Vaalrivier vind ons dat aan die Veldkornette opgedra is om arbeiders te voorsien waar b.v. 'n pad van die Drakensberg af gemaak moes word,[2] waar 'n kommissie benoem is om plase af te meet,[3] waar watervore vir Lydenburg gegrawe moes word,[4] en vir ander sake van publieke belang. Ook in hierdie gevalle is die Kapteins blykbaar eenvoudig aangesê om die nodige arbeiders te verskaf. Of die Inboorlinge altyd beloning ontvang het, is moeilik om te bepaal. Nêrens word bepaal dat hulle die arbeid gratis moes verrig nie, terwyl in enkele gevalle vermeld is, dat hulle betaal sou word.[5] In een geval is die loon definitief bepaal. (Rds. 1.5.2. per maand)[6] Met sekerheid kan aangeneem word, dat die Boere noord van die Vaal nie gemeen het dat die Inboorlinge arbeid verrig het inplaas van belasting betaal nie..[7] Nieteenstaande die Volksraad op 19 September 1853 besluit het om die Kommandant-Generaal op te dra om 'n "jaarlijksche belasting" van die klein stammetjies

---------------------------

1. N. II., V.R.N. 29 April 1842, Art. 1.
2. V.R.N. 8 Maart 1848, Art. 4.
3. V.R.N. 20 April 1848, Art. 5.
4. L.I., V.R.N. 21 Julie 1857, Art. 14.
5. S.N. 109, bls. 341 - Supt. van Nat. aan Sjambok.
6. L. 1. 3, U.R.B. 17 Desember 1859, Art. 30.
7. Agar-Hamilton en Theal het blykbaar tot die besluit gekom Sien Agar-Hamilton: Native Policy, bls. 199.

in te vorder is nog voort geaan met die gebruik om die Inboorlinge vir publieke diens te gebruik. Selfs in die negentiger jare is Kafferkap-teins aangesê om arbeiders vir die doel te verskaf.[1]

Die feit dat die Veldkornette opgedra is om die arbeiders te verskaf, is nog geen bewys, dat die arbeid sonder loon moes verrig word nie. Ons vind nêrens dat aan 'n Kaptein meegedeel is, dat hy vrystelling sou kry van so iets soos 'n arbeid-belasting, as hy sy belasting betaal nie.[2] Geld was wel skaars, maar die Inboorlinge het vee gehad, wat vir die doel geneem kon word. Verder moet nog in aanmerking geneem word, dat die gebruik om Inboorlinge vir publieke doeleindes op te roep, maar as uitsondering voorkom, en daar nie sistematies van gebruik gemaak is nie.

In 1850 besluit die Volksraad:

dat de Veldcornets verplicht zal zijn de menschen in zijn wijk zal hulpzaam zijn in het verkrijgen van Kaffers tot Arbeid indien de Arbeid niet voor Een jaar vereischt word, zal het niet langer-zonder betaling mogetoelaten als Veertien dagen en in de tijd de kaffers met goed voedsel voorzien. Ook zal de Veldcornet verplicht en gehouden zijn stiptelijk na te zien dat deselfde perzoon niet Kaffers op die manier van huur zal voort gaan. Een ieder Kaffer die zich verhuurd voor Een jaar zal met een vers beloond worden en wanneer die tijd verlopen is van de Kaffer zal de dienstheer van wien de Kaffer verplicht wezen de Kaffer een pas te geven, en de kleur van zodanig vers daarin te melden. 3.

Hierdie besluit is duidelik genoeg. Hier was die sprake van verpligte arbeid nie.[4] Die feit dat die Volksraad bepaal het, dat dieselfde persoon van nie langer dan 14 dae onbetaalde diens gebruik kon maak nie, toon duidelik aan, dat die Volksraad onbeloonde arbeid wou teegaan. Dat hulle 14 dae toegelaat het, was nie 'n fout nie. Gedurende die eerste veertien dae

---

1. S.N.109, bls. 488 - Supt. van Nat. aan Sjambok, 14 Feb. 1893-Sien ook Wet No.3, 1876 (Locale Wetten Z.A.R. 1849-1885 bls. 667):Kleurlingen niet werkelijk in dienst bij een dienstheer sullen ten allen tijde door de Regeering tot algemeene lands- of Krijgtsdienst kunnen worden opgeroepen.
2. Agar-Hamilton beweer (Nat.Pol.bls. 199) Money was scarce. It seems quite reasonable, therefore, that tribute should be paid in labour instead of money.
3. V.R.N. 23 Januarie 1850, Art. 34.
4. Agar-Hamilton: Nat.Pol., Bls. 198: "In January 1850 the United Volksraad made dertain regulations with regard to compulsary labour but the institution itself was presupposed and no attempt was made toe explain it."

sou die Kaffers wat met die Kafferlewe gewoon was, skaars hulle kos verdien. Om arbeiders te trek is definitief bepaal dat hy 'n vers vir die jaar se arbeid moes ontvang.[1]

Dat die Veldkornette of die Kommandant-Generaals ook in hierdie geval belas was met die plig om die Burgers van arbeiders te voorsien, is nie die minste bewys van 'n "arbeid-belasting" nie.[2] Hulle was die amptenare wat verantwoordelik was vir die Inboorling-Administrasie, en dit is heeltemal natuurlik dat hulle opdrag sou ontvang om die Burgers van die nodige arbeiders te voorsien. Die taak is aan hulle opgedra om inmenging van priveat persone in Naturelle-Sake te voorkom. Tot die einde van die 19e eeu was amptenare die enigste persone wat wettig met Inboorlingstamme in verband met arbeiders kon onderhandel.

Toe die Kerkraad aansoek doen vir Kaffers om te help om die Kerk te Lydenburg te bou,[3] het die Volksraad besluit

hun te verwijzen naar den Landdrost, en wordt de Landdrost gelast om hierin te handelen volgens besluit der W.Ed. Volksraad van Januarij 1850. 4.

Ook in hierdie geval was daar nie sprake van onbeloonde of gedwonge arbeid nie.[5]

---

1. Agar-Hamilton slaan dus die bal mis waar hy verklaar (Nat. Pol. bls. 198-199):"The Raad also announced its intention of discouraging the existing custom of engaging labourers for a whole year, intending apparently to make the use of forced labour more general." Daar is niks in die besluit waaruit afgelei kan word:(Agar-Hamilton, bls. 199):"Natives already employed upon contract were to be given a calf in payment and discharged." Die doel van die bepaling is, dat die Kaffer nie langer as die dienstyd gehou kon word en dan sy VERS as beloning moes ontvang. Die maatreël was 'n gewone bepaling vir die diensneming van arbeiders. Hier is geen sprake van "labour tax" nie. Agar-Hamilton is gevolglik verkeerd waar hy verklaar: (Nat.Pol. bls. 199): "The legislation of 1850 simply prescribed the incidence of the labour tax as it affected the farmer who made use of the labour."
2. Agar-Hamilton: Nat. Pol., bls. 201: "Hé (Maleeu) had now become a subject of the state, and it was the field cornet's duty to see that the labour tax was duly paid."
3. V.R.N. 15 Februarie 1851, Art. 7.
4. Dieselfde.
5. Op 5 Junie 1853 berig Kruger aan Pretorius, "dat de werk van de kerk aan mij overgegeven is, om de voor bokant de dorp te verleg en ook de gras te snij, waarvoor dat Magata gehuurt is" Dr. S. B. Engelbrecht: Paul Kruger's Amptelike Briewe, 1851-1877 (1925), bls. 17.

Die Uitvoerende Raad van Lydenburg het in hulle besluit van Januarie 1860[1] hierdie saak verder verklaar:

Zoo word beslooten, dat omrede het Gouvernement zich niet geregtigd acht om Kaffers te dwingen om te moeten werken, de Gouvernements Secretaris een verzoek aan den Kommandant P.W. Nel moet zenden dat W.Ed. toch Werkzaam gelieve te zijn om overeenkomstig der landswetten (2) zoo zulks het mogelijk is, allen Ingezetenen in zijn wijk of kommandnatschap te helpen en hun zoo mogelijk zonder onderscheid van werkvolk te voorzien.

Die wette waarna hier verwys word, is die besluit van Januarie 1850. Onbeloonde arbeid was nie toegelaat nie. Ons sien dat die Landdros van Lydenburg klagtes van Inboorlinge opneem waar die dienshere probeer het om hulle loon terug te hou. Die persone wat die wet oortree het, is gedagvaar en moes aan die eise van die wet voldoen.[3]

Daar word beweer, dat Inboorlinge hulle binne die grense van die Boere gaan vestig het en vir die reg om daar te woon, die "Arbeidsbelasting" moes betaal.[4] Voorbeelde sal die beste illustreer wat in dergelike gevalle plaasgevind het. Soul en Klein Makapaan het hulle onder die beskerming van die Boere geplaas. Verskillende Boere het saam gemaak en 'n stuk grond vir die Kaffers aan die Pienaarsrivier gekoop. Die persone wat bygedra het, kon aanspraak maak op een of twee arbeiders wat loon moes ontvang, en na 'n paar maande deur ander afgelos sou word.[5]

'n Ander voorbeeld is die volgende: Die volgelinge van 'n seker Kaptein Mahep, het op grond van 'n seker Erasmus gewoon. Toe die eienaar hierteen beswaar gemaak het, het die Kommandant-Generaal die Veldkornet gelas om die Kaffers van die grond van Erasmus te verwyder. 'n Poging is aangewend om die Kaffers te probeer beweeg om hulle by die mense, by wie hulle in diens

------------------------------

1. L. I. 3, U.R.B. 13 Januarie 1860, Art. 12
2. Besluite van die Verenigde Volksraad voor die totstandkoming van die Republiek Lydenburg, 1856, is ook erken.
3. L.IV. Dagboek van die Landdros van Lydenburg, 30 Januarie 1860 en 20 Februarie 1860.
4. Agar-Hamilton: Native Policy, bls. 200
5. Correspondence relating to the alleged kidnapping and enslaving ofyoung Afrikans by the People of the Transvaal Republic (1869), bls. 54.

in diens was, te gaan vestig, maar die Kaffers wou nie verdeel nie. Daarop is die Kaptein voorgestel, dat 'n plaas vir hom gekoop sou word.[1] Sy antwoord op die voorstel was:

Jaa als ons een plaats krijg waarop ons kan stil woon en voor ons vee en dat ons kan stil woon altijd zal ons aan ons basen gehoorsaamhijt betoon en ook dienen.

Hierop is aan die Veldkornet opgedra om twee plase te koop wat die Kaptein op die volgende voorwaardes kon bewoon: Alles wat die Kaffer hierop wen, bly hulle eiendom. Hulle sou hulle onderwerp aan die wette van die land, en geen vuurwapens aanhou nie, behalwe as dit deur die Veldkornet aan hulle gegee is. En

naadat de heer meester overtuigd zal worden van gehoorsaamhijt en diensbaarhijt van een van zijn huurling zal de heer meester verplig wees zijn huurling te voldoen .. wanneer een huurling vijftig rijksdaalders op een dag inbragt aan zijn heer meester (as wamaker, messelaar, houtsaer, hoedemaker, ens.) ken de heer hem toe rijks 5 naadat de verdiesnt bij de heer meester bij de maant is, sal de heer meester hem voldaan, gelt of waarde volgens inkomste wanneer huurling gemeene dienst doet en een jaar naa gemoederen van zijn heer meester hem te voldoen volgens ouwe instelling. 2.

Verder is bepaal, dat elke Boer ses, of as dit wenslik was, vyf arbeiders sou kry. Die diensheer was ook verplig om sy diensbode goed kos te gee, en elke kaffer kon klagtes by die Veldkornet indien,

en de Veldkornet zal verpligt wees het naa regt uit te wijs. En als eijmant zijn volk verlies door mishandeling die krijg geen kaffers meer uit dit kraal. 3.

Volgens die ooreenkoms met Maleeu wat op 27 Desember 1859 gesluit was,[4] is weer bepaal:

---

1. TI/1200 (1929) - Ooreenkoms met Mahep, 13 Junie 1856.
2. Dieselfde.
3. TI/1200 (1929) - Ooreenkoms met Mahep, 13 Junie 1856.
4. R. 339/59.

En de menschen zullen geen regt hebben om de Kaffers te dwingen om voor niet te werken maar zullen verpligt zijn om de kaffers te betalen volgens wetten daarop bepaald is voor de kaffers diensbodens.

Dieselfde bepaling is opgeneem met die ooreenkoms wat met Mapog op 3 April 1860 gesluit is.[1]

Ons sien dus dat die Boere in ooreenkomste met die Kapteins nie die minste neiging openbaar nie om arbeid verpligtend te maak nie. Gevolglik het daar in hierdie verband nie 'n gebruik bestaan nie wat die vorm van 'n arbeidbelasting vertoon nie.[2]

In die dele van die land waar daar baie Blankes en min Inboorlinge gewoon het, soos b.v. die Potchefstroom distrik en dele van Rustenburg, is die Inboorlinge min of meer onder Veldkornette verdeel. Die Veldkornette moes dan vir die Burgers wat onder hulle sorteer het, van die Kaffers wat aan hom toevertrou was, arbeiders verkry.[3] Dit is gedoen om 'n meer eweredige verdeling van arbeiders te verkry. Maar aan die ander kant wou die Volksraad nie die Inboorlinge verplig om by een of ander in diens te tree nie.

Dit kan wees dat Livingstone[4] en die ander wat verklaar het dat die Boere van gedwonge arbeid gebruik gemaak het, 'n ander gebruik wat noord van die Vaalrivier gaandeweg ontwikkel het, waargeneem het en dit nie reg verstaan het, of wou verstaan nie. Hierdie gebruik het berus op privaat ooreenkomste tussen Blankes en Inboorlinge. Dit het soms gebeur, dat Kaffers ooreenkomste met privaat persone aangaan, waardeur hulle toegelaat is om die grond van die Blankes te woon, op voorwaarde

-------------------------

1. S.N. 78 - Ooreenkoms met Mapog, 3 April 1860.
2. Vgl. Macmillan: Bantu, Boer and Briton, bls. 309:The great majority paid the "labour tax', which, like that of the villain of old, was variable and indefinite in amount."
C.W. de Kiewiet is verkeerd waar hy verklaar (British Col. Policy, bls. 250) The nearest approach to such an institution(slavery) was the system of compulsory labour in certain parts of the Republic." In Januarie 1860 is definitief bepaal: "omrede het Gouvernement zich niet geregtigd acht om Kaffers te dwingen om te werken(Ll.U.R.B.Jan.1860).
3. E.V.R. IV, Krygsraad besluit 20 Nov. 1852, Arts.11, 16, 17.
4. Livingstone: Missionary Travels, bls. 25.

dat hulle 'n seker aantal arbeiders tot die beskikking van die Blankes stel waarvoor hulle nie loon ontvang het nie.[1] Dit is vandag nog bekend as 'n plakkers-ooreenkoms. Dit is in elk geval 'n vrywillige ooreenkoms, en kan nie beskou word as gedwonge arbeid nie. As die Inboorlinge nie tevrede is nie met die ooreenkoms staan dit hom vry om die plaas te verlaat.

---

1. R. 1682/57 - Verslag van die Regering, 20 Augustus 1857.

# HOOFSTUK X.

## NATURELLE EN VUURWAPENS

Een van die faktore wat invloed uitgeoefen het op die verhouding wat die Inboorlinge teenoor die Boere-Administrasie aangeneem het, was die verspreiding van vuurwapens onder die Inboorlinge. Die lewe en eiendom van die Blankes is hierdeur in gevaar gebring. Dit het die Naturelle onderdane van die Republiek aangemoedig om die gesag van die Republiek te verontagsaam, en deur die opstandige gees wat als gevolg van die verspreiding van Vuurwapens ontwikkel het, is die uitvoering van die wette wat van toepassing was op Naturelle vermoeilik.

Net soos ander handelsartikels is vuurwapens en ammunisie van die Ooskus van Afrika na die binneland ingevoer. By die Bawenda Kaptein, Rasethau, kry L. Trigardt op 28 Maart 1837 kruit, en verneem, dat hulle ook gewere besit. Op sy vraag of hulle ook koeëls het, is geantwoord, dat hulle net met kruit skiet.[1] Ons kan aanneem, dat die gebruik van vuurwapens in daardie tyd onder die Inboorlinge in die noordelike dele van die Transvaal nog nie algemeen bekend was nie. Trigardt laat sy gewere deur die Kaffers dra, "omdat wij (Trigardt) wel bewust is dat zij met de geweers niets uitvoeren kan."[2]

Vuurwapens is egter ook van die suide na die binneland

---

1. Preller: Dagboek van L. Trigardt, 28 Maart 1837, 6 Mei 1837
2. Dieselfde, 17 Januarie 1838

ingevoer. Die verkoop daarvan buite die grense van die Kaapkolonie is in die begin van die 19e eeu toegelaat.[1] Van hier was dit veral deur die Grikwas onder Kok en die Sendelinge wat die gebruik van die vuurwapens onder die Inboorlinge verder noord bekend gemaak het, versprei.[2] In 1822 was die Grikwas al so goed met vuurwapens voorsien, dat hulle 'n kommando teen die Mantaties kon organiseer.[3]

Sommige van die Britse Setlaars wat in die twintiger jare van die 19e eeu in Natal gaan woon het, het ook vuurwapens aan die Inboorlinge verruil. Kaptein Gardiner het die gevaar hiervan ingesien, en die Kaapse Regering versoek, "to render such proceedings not only illegal but criminal."[4] Die Wetgewende Raad het egter tot die besluit gekom, dat daar geen wet was, wat die handel verbied het, en dat dit buite hulle bevoegheid was om so 'n wet te maak.[5]

Hierdie ongewensde handel het dus onbelemmerd ontwikkel totdat die Trekkers hulle in Natal gaan vestig het. Die Natalse Volksraad het die gevaar van die toestand besef, en om die verdere uitbreiding van die handel te stuit, op 4 Maart 1840 besluit:

Dat bepaald is dat g een Kleurling binnen onze lemieten eigenaar zal mogen zijn van geweer en wapenen, nog zal niemand gepermitteerd zijn geweeren of wapenen te moogen verhandelen of verkoopen aan enig Kleurling zo ver zich onse lemieten uitstrekt. Elk gekleurd of vrij persoon een geweer bij zich hebbende zal van zijn dienstheer met een pas moeten voorzien zijn dat alle maanden moet verniewd zijn. Aan een ieder hier in overtreeden om geweeren of ammonutie te verhandelen zal voor de Eerste maal verbeuren Rds. 500 de tweede maal verdubbeld en de derde maal onder verbeurte van Transportatie en confiscatie van al zijn goed. 6.

---

1. G.M. Theal: Records of Cape Colony, XXXV, bls. 254.
2. G.W. Stow: Native Races, bls. 288.
3. Dieselfde.
4. Bird: Annals of Natal I, bls. 314.
5. Dieselfde, bls. 316.
6. N.I. V.R.N. 4 Maart 1840, Arts. 7. 8 en 9.

Op 3 April 1840 het die Natalse Volksraad weer besluit om die naburige Inboorlinge drie maande kans te gee om hulle vuurwapens uit te lewer. Toe aan die besluit nie gehoor gegee word, nie, het die Raad in Augustus 1840 besluit, dat geen Soeloekaffers gewere by hulle mag hê nie. Alle gewere wat na 1 September by 'n Kaffer gevind word, sou verbeurt verklaar word.[1]

Die Volksraad van Natal het wel boetes opgelê waar dit onder hulle aandag gebring is, dat handelaars die bepaalinge oortree het,[2] maar veral vir die gebied noord van die Vaalrivier was dit 'n moeilike bepaling om deur te voer. Handelaars het van alle kante dié gebied ingetrek om te deel in die winsgewende handel. Gevolglik het die Volksraad van Ohrigstad besluit, dat handelaars skriftelike verlof moes kry om Inboorlingstamme noord van die Vaalrivier te besoek. L. du Preez is aangestel vir die gebied "zo verre als hier posetief bewoond word aan deze sijde Oliphants Rivier." Elke handelaar moes by hom vir die verlof aansoek doen. Daar die Volksraad nie kans gesien het nie om aan die "ander kant" van die Olifantsrivier iemand aan te stel, is 'n beroep op almal gemaak om enige vreemdeling wat hom noord van die Vaalrivier begeef, in "sy voor-uitgang te stuit" en toe te sien, dat hy nie met die Inboorlinge handel nie.[3]

Nieteenstaande die verbodsbepaling het handelaars nog sonder verlof handel gedrywe en veral ivoor vir vuurwapens verruil.[4] Om die onwettige handel in die uitgestrekte gebied met so min amptenare te voorkom, was nie moontlik nie. 'n Paar

---

1. N.V.R.N. 6 Augustus 1840, Art. 6.
2. N. II, V.R.N. 8 April 1840.
3. V.R.N. 18 Maart 1846, Art. 7; E.V.R. 104, V.R. 14/46.
4. E.V.R. 104, V.R. 14/46.

van die oortreders soos Macaba is gevang en met Rds. 500 beboet.[1]

Teen die einde van die veertiger jare het verskillende Kapteins reeds vuurwapens besit en die nadelige gevolge daarvan het gou duidelik geword. Maleeu bv. .. was reeds in Oktober 1848 in besit van agt-en-twintig gewere, wat hy van Engelse handelaars geruil het.[2] Hy het so parmantig geword, dat die Volksraad op 7 Oktober 1848 besluit het;[3]

dat geen kaffers opperhoofd nog eenig kaffer welken aard mantatee of om welke benaming geen eienaar zal mogen zijn van een geweer of paard onder welke voorwendsel, ook als in bewaring te houden voor iemand.

Alle gewere en ammunisie wat by Kaffers gevind word, sou verbeurt verklaar word tot voordeel van die "algemene kas". Die Kaffer moes aan die naaste gesaghebbende persoon besorg word, wat hom vir 'n jaar sou verban.

Aan Veldkornet Nel is opgedra om teen Maleeu op te trek. Die Kaptein is met 55 man aangeval en 24 gewere en 'n hoeveelheid kruit en lood van hom ontneem. Verder moes hy 56 beeste as skadevergoeding betaal wat onder die burgers verdeel is.[4]

Om 'n herhaling van die onluste te voorkom is in November 1848 uit naam van die Hoof-Kommandant Potgieter en "het publiek van Magaliesberg en Mooi-Rivier" aan die Landdros van die dorp Mooirivier" aan die Landdros van die dorp Mooirivier opgedra:[5]

om streng te waken op de handelwijse van alle Kooplieden welke uit het land bezuiden 26 graad in de landen welken benoorden gezegde graad koophandel komen drijven en vooral te waken over de invoer van geweeren, kruid en lood, welke men, zoo wij vernomen hebben, invoert om met de zwarte Natien Handel te drijven, welke handel volgens onze bestaande wetten geheel ongeoorloofd en verboden is.

---

1
1. V.R.N. 18 Maart 1846, Art.7; E.V.R. 104,V.R.10/46;R.121a/47
2. V.R. 56/48 - Brief van P. Nel aan V.R. 10 Oktober 1848.
3. V.R.N. 7 Oktober 1848; R. 155a/48.
4. V.R.N. 7 Oktober 1848, Art. 1.
5. Die straf vir die eerste oortreding was Rds. 500, vir die tweede Rds. 1000 en vir die derde "dezelfde verbeurtverklaring als vooren en verbanning uit dit land van Personen zonder onderscheid die in deezen handel behulpzaam zijn geweest. R. 161/48.

Hy moes ook toesien, dat die straf op die oortreders "zonder onderscheid der Persoon" toegepas word.

Ook die Volksraad-party het die onluste 'n gevolg beskou van die verspreiding van vuurwapens. Gevolglik het die Raad ook op 6 Oktober 1848 bekend gemaak:[1]

dat geen kaffer "tot aan de graden van het Brittisch gezag geweeren of ammounutie in zijn bezit te hebben onder welke benaaming het zij in eigendom dan wel in bewaring. Verder word mit deze elkeen ieder gewaarskuwd om geene geweeren paarden of ammonutie als bepaald aan kaffer of andere gecouleurde te verhandelen of onder andere voorwendzels in besit te laaten krygen.

Nie alleen die buitelandse handelaar nie, maar enige persoon wat 'n Inboorling in besit van 'n vuurwapen laat kom, sou met Rds. 500 beboet word.

Op 22 Januarie 1850 het die Volksraad te Potchefstroom besluit, dat elke handelaar wat nie 'n inwoners van die Maatskappy was nie, vir elke wavrag nagosie £3 moes betaal. Vreemde handelaars is nie toegelaat nie om na Kafferkrale te reis om handel te drywe nie. Oortreders van die bepaling het hulle bloot gestel aan 'n boete van £500 en daarby kon hulle goed gekonfiskeer word.[2]

Die Inboorlinge het egter meer en meer die waarde van vuurwapens leer ken. Livingstone vertel van Inboorling-gidse wat vyf of ses maande met Engelse reise na die noorde onderneem het en sewe tot agt-honderd myl afgelê het om 'n goedkoop geweer te ontvang.[3]

Handelaars het jagters na die binneland gevolg en 90 lb. ivoor gevra vir 'n geweer en baie het 70 lb. ivoor vir 'n tweedehand geweer, waarvoor hulle nie meer as tien sjielings betaal het nie, gekry terwyl die ivoor in Kaapstad teen vyf sjielings die pond verkoop is.[4]

---

1. R. 155a/48 - Publieke kennisgewing, 6 Oktober 1848.
2. V.R.N. 22 Jan. 1850: St. Court.Z.A.R. No. 47, 22 Okt. 1858
3. David Livingstone: Missionary Travels and Researches in South Africa (1912) bls. 110.
4. Dieselfde, bls. 137.

Omdat daar so baie vuurwapens deur die Delagoabaai ingevoer is, is in 1850 'n Kommissie afgevaardig om met die Portugese te onderhandel. 'n Ooreenkoms van vriendskap is gesluit. Een van die sake in verband waarmee beide partye saamgestem het was

om ten stelligsten te beletten, dat geen kaffer wien hy ook zijn mocht geweeren kruid en lood te laaten nemen of krijgen of te laaten behouden en ten stelligsten te beletten dat niemand zulks aan de Kaffers verruilen of verkopen mogt. 1.

Die Portugese was egter nie in staat om die handel te belet nie.

Die Kaffers in die noordelike dele van die Transvaal was in die begin van die vyftiger jare al betreklik goed van vuurwapens voorsien en was so opstandig, dat 'n Kommissie-Raad by "de Kruis" (Magaliesberg) bymekaar gekom het op 30 Maart 1851. Genoegsame rede om die Kaffers aan te val, het hulle nie gevind nie, dog was dit duidelik

dat er vijandelijke bewegings en moedwillige ongehoorzaamheid onder hun plaats vind.

waardeur hulle verplig was om die saak ernstig aan te pak, die vuurwapens op te eis, en so die bedreigde inval voorkom, "die algemene veiligheid en rust verstoord." Met alle versigtigheid moes egter te werk gegaan word, om bloedvergieting te voorkom. Wanneer die Kaffers halstarrig weier om die vuurwapens uit te lewer, moes hulle verplig word om dit te doen.[2] 'n Soortgelyke besluit is ook deur 'n Kommissie-Raad op 11 Junie 1851 te Lydenburg geneem.[3] Hier is nog bygevoeg, dat die Kaffers die koste wat veroorsaak word, as geweld gebruik moes word, sou betaal.

Die eerste Kaptein binne die Boeregebied wat die Boer

---

1. V.R.N. Augustus 1850.
2. V.R.N. 30 Mei 1851.
3. Kommissie Raad Notule 11 Junie 1851 (E.V.R. IV).

probeer ontwapen het was Sekwatie. Op 27 November 1851 het die Volksraad besluit dat die Kommando in die begin van 1852 bymekaar moes kom.[1] As gevolg van die droogte wat daar geheers het, het die Kommando nie uitgetrek nie. Op 15 Junie berig Potgieter aan die Volksraad, dat Sekwatie nog altyd vuurwapens aan koop en naburige Kapteins bedreig.[2] Op 4 Augustus skryf hy weer aan die Volksraad, dat die Kommando nie meer uitgestel kon word nie, daar die stamme wat voorheen goedgesind was, nou by die opstandige Kapteins aansluit.[3]

Hierop het die Volksraad besluit om 'n Kommando op te roep.[4] Op 25 Augustus 1852 was die Kommando onder Kommandant-Generaal Potgieter van die voet van die berg waar Sekwatie hom versterk het. Op 'n boodskap aan die Kaptein om sy vuurwapens uit te lewer het hy geantwoord: "Kom vat hulle."[5]

Omdat die berg te goed verskans was, en hulle nie onnodig lewens wou waag nie, is die berg beleër. Na drie dae het Sekwatie om vrede laat vra, maar toe Potgieter die uitlewering van sy vuurwapens as voorwaarde stel, wou hy nie instem nie, en is die beleg voortgesit.[6] Die Kaffers het as gevolg van die skaarste van water, swaar gely en so baie het van dors omgekom dat die lug verpes was van die stank van mense en diere.

Potgieter het siek geword en was verplig om die bevel aan Schoeman oor te gee. Siekte het ook onder die perde uitgebreek. En toe op die twintigste dag van die beleg 'n bui reen oor die berg trek, was die Boere verplig om die beleg op te gee.

-------------------------

1. V.R.N. 27 November 1851.
2. E.V.R. 106, V.R. 220/52.
3. E.V.R. 106, V.R. 224/52.
4. V.R.N. 14 Junie 1852, Art. 27.
5. E.V.R. 106, V.R. 227/52.
6. E.V.R. 106 V.R. 337/52.

Die poging om Sekwatie te ontwapen het misluk. Baie van sy onderdane het egter in die slag gebly en heelwat vee is gebuit.[1]

Meer as ooit tevore het die Boere nou die noodsaaklikheid gevoel om die handel in vuurwapens teen te gaan. En in hierdie opvatting is hulle nog versterk deur die Setsjelie-opstand.

Omdat die verspreiding van vuurwapens deur die Boere beskou is as een van die belangrikste oorsake van die opstandigheid van Setsjelie,[2] is in 1852 weer opnuut bekend gemaak dat geweersmokkelaars "tot die uiterste toe" gestraf sou word. As iemand informasie verskaf wat tot die gevangeneming van so 'n oortreder lei, sou hy 'n vergoeding van £15 ontvang.

Die handel het nie tot die gebied van die Boere beperk gebly nie, maar ook aan Kaffers op die grense is vuurwapens verkoop. Op 9 November 1852 verklaar 'n seker P.D. du Preez en 11 ander persone wat 'n reis onderneem het na die "binnelandsche Meer,"[3] en by Sogomo gaan skiet het: Sogomo verhaal, dat hy gewoonlik sy gewere en ammunisie van "Zijne Broeders de Engelschen en van Jan Viljoen en Piet Jacobs" kry, en dat hy hulle om die rede toelaat om in sy gebied te jag. By die "Meer" ontmoet hulle 'n Engelse handelaar van Port Natal wat 'n Kaffer van Setsjelie vir 'n geweer gehuur het. Verder noord ontmoet hulle 'n klomp Grikwas en 'n tweede Engelse handelaar wat aan hulle meedeel, dat daar geen handel meer om die "Meer" bestaan het nie, "dan alleen met geweren en ammunitie." By Soloteba het hulle 'n aantal nuwe gewere gesien wat deur 'n Engelse handelaar verruil was. Hier het hulle ook van McCabe verneem wat vier kaste gewere ingevoer het. Met hulle terugkoms het hulle weer 'n Engelse handelaar en Sameul Edwards, 'n seun van die Sendeling, ontmoet met waens gelaai

---

1. E.V.R. 106, V.R. 227/52.
2. Verslag van A.W.J. Pretorius, 30 Augustus 1853. E.V.R.IV: "Hy Segelie was de grootste smokkelaar in ammunutie en ge weere die in dit geheele Colonie te vind is.
3. Waarskynlik Meer Ngamie.

met ivoor wat hulle vir gewere geruil het. Verskeie ander Engelse handelaars is nog in die omgewing van die "Meer" gevind.[1]

Nieteenstaande die Sandrivier Konvensie bepaal het:[2]

> er wordt wederzijds verstaan dat de handel in ammunitie met de gekleurden ten strengste verboden is, zoowel door het Britsche Gouvernement als door de Emigranten, ten noorden en ten zuiden van Vaalrivier.

was daar nog 'n groot aantal Britse onderdane wat die Vaalrivier oorgetrek het om te deel in die winsgewende handel.

Gevolglik het Pretorius op 22 Oktober 1852 Sir G. Cathcart in kennis gestel van die smokkelaars wat uit die Kaapkolonie gekom het om die vyande van die Suid-Afrikaanse Republiek en die Britse Regering van Vuurwapens te voorsien tot die "Grootste nadeel" van beide state.[3] Cathcart het ook gemeen

> that laws and regulations should be made to restrain and punish those, who by their evil designs or dishonest transactions become the enemies of the State or of Society in general. 4.

Hy vergeet egter nie om Pretorius te vermaan nie

> that all good men be they pious Missionaries or honest traders are entitled to and must be assured of equal protection, on both sides of the Vaal and Orange rivers. 5.

Vergeleë van die hawestede sou die Boere die handelaar as 'n welkom virend beskou het, maar die smokkelaar wat die Inboorlinge die geweer in die hand stop het kon hulle nie toelaat nie.

Toe die Inboorlingstamme dan in die begin van die vyftiger jare op verskillende plekke opstandig begin word, het die Volksraad weer op 14 Mei 1853 besluit om die Goewerneur van die Kaapkolonie in kennis te stel, dat dit die wens van die Raad

---

1. R. 450/52.
2. Locale Wetten Z.A.R. 1849-1885, bls. 13.
3. R. 473/52.
4. Dieselfde
5. Dieselfde.

was dat geen reisiger of handelaar die Vaalrivier "onder" deur sou gaan nie, maar dat hulle by die eerste dorp moes aankom en 'n verlofbrief van 'n Britse Magistraat moes vertoon, waarin die hoeveelheid van gewere en kruit wat hulle by hulle gehad het op aangeteken was.[1]

Aan hierdie billike versoek het die Kaapse Regering nie gehoor gegee nie, en die Inboorlinge in die Suid-Afrikaanse Republiek het by die dag meer vuurwapens in besit gekry. Dit is dus geen wonder, dat Potgieter aan die Volksraad voorgestel het om die doodstraf op smokkelaars toe te pas.[2] Hierop het die Volksraad op 19 September 1853 besluit:[3]

Dat elken persoon die ontdekt mogt worden onder de gekleurde stammen kruid of geweren te verhandelen, zal worden gestraft naar den aard der zaak, in dien verstande, dat de minste straf zal zijn verbeurdverklaring van alle zijne goederen en zoo naar den aard tot der dood toe ...

Die verantwoordelikheid om oortreders gevange te neem is nou op die skouers van die Burgers gelê.[4] Persone wat kennis gedra het van kruitsmokkelaars onder die Inboorlinge en dit nie aan die outtoriteite bekend gemaak het nie, het hulle bloot gestel aan 'n boete van Rds. 500. Smokkelaars wat hulle nie gewillig gevange wou laat neem nie, kon dood geskiet word.[5]

Vuurwapens is nie alleen in die gebied noord van die Vaalrivier ingesmokkel nie, maar Inboorlinge het die self in die Kaapkolonie gaan koop.[6] Gevolglik het die Volksraad op 18 September 1852 besluit:[7]

Dat geen Kaffer hoe ook genaamd tot eenig stam behoorende binnen de Limietsbepalingen der Vereenigde Maatschappy .. getollereerd zal worden de Vaalrivier te passeren naar de kolonie zijde.

Enige Veldkornet of privaat persoon wat 'n Inboorling kry wat probeer om dit te doen, moes teen gegaan word, en as hy daarop

-------------------------

1. V.R.N. 14 Maart 1853, Art. 5.
2. Die Inwoners van Soutpansberg wat die meeste te verduur gehad het, het dieselfde versoek. E.V.R.106, V.R.377/53.
3. Locale Wetten Z.A.R. 1849-1885, bls. 23.
4. V.R.N. 19 September 1853, Art. 63
5. Dieselfde, Art. 64.
6. E.V.R. 106, Verslag van Potgieter, 19 September 1853.
7. E.V.R. 106, V.R. 226/52.

staan om sy oogmerk te bereik, kon hy dood geskiet word.

Die Suid-Afrikaanse Republiek het nog altyd gehoop dat die Kaapkolonie 'n plan sou maak en op 16 Januarie 1855 is weer onder die aandag van Sir. G. Grey gebring, dat die "vrije handel" in kruit aan Inboorlinge wat tot dusver 'n "afkeer van beschawing betoonde" die alletreurigste gevolge gehad het en vrouens en kinders op die wreedste manier vermoor is.[1]

Die Boere het in 1853 weer daaraan gedink om die vuurwapens van die Inboorlinge te ontneem. Hulle het egter besef dat dit tot ernstige moeilikhede sou lei. Gevolglik het die Volksraad op 19 September besluit om aan die Kommandant-Generaal op te dra om 'n poging aan te wend om die vuurwapens van die Inboorlinge te ontneem.

Ook met die Vrystaat is onderhandel in verband met die saak. By 'n vergadering gehou te Pretoria op 17 September 1860 waarop die Uitvoerende Raad en 'n Kommissie van die Vrystaat verteenwoordig was, is die smokkelhandel in vuurwapens weer ernstig bespreek. Hier is ooreengekom dat niemand toegelaat sou word om meer dan tien pond kruit, lood of vuurwapens in of deur die twee state te voer, sonder 'n permit wat deur amptenare van beide state onderteken was nie, en waarin die hoeveelheid kruit, lood en aantal gewere opgeteken was. Hierdie permit moes vertoon word aan die naaste Landdros of Veldkornet en daar hulle onderteken word sodra die persoon die Staat inkom.[2] Nieteenstaande die poging van die Suid-Afrikaanse Republiek om die sake met die naburige regerings te reel het die euwel bly voort-

---

1. S.S.6 - Brief van Pretorius aan Grey, Art. 63.
2. Soutter Versameling Pak. V. II 1b. In die Traktaat tussen die Oranje Vrystaat en die S.A. Republiek in 1872 word o.a. bepaal: De vrijheid van handel in dit tractaat uitgedrukt zal zich niet uit strekken tot contrabande artiekelen ammunitie en vuurwapenen met de naturellen - Locale Wetten der Z.A.R. 1849-1885, bls. 470, Art. 5. - In die traktaat wat gesluit was tussen die twee State op 9 Maart 1889 is hierdie bepaling weer opgeneem - Sien O.V.S. Wetboek 1854-1891 bls. 864, Art. 5.

bestaan.

In die begin van die sestiger jare het verskeie onderdane van die Suid-Afrikaanse Republiek ernstig by die Regering aangedring om weer by die Kaapse Regering aan te klop, en die Regering te probeer beweeg om die Suid-Afrikaanse Republiek te ondersteun in sy poging om die handel teen te gaan.[1] Die grens van die Republiek was te uitgebrei en die amptenare van die Republiek te min om dit te bewaak. Van alle kant het smokkelaars wat nie volgens die wette van die Suid-Afrikaanse Republiek handelsliksensies uitgeneem het nie,[2] ingetrek.[3] Gevolglik het die Landdros van Potchefstroom aan die Regering voorgestel om die handel in die Republiek maar oop te sit.[4] Die Regering wou egter nie die voorstel aanneem nie omdat hulle vir die gevolge daarvan gevrees het.

So vinnig het die handel in die begin van die sestiger jare uitgebrei, dat Kommandant P.J. Snyman in 1865, rapporteer dat die Kaffers van Soul, September en Makapan "klompsgewijze" met gewere loop om te jag. Grensbewoners van die Pretoria-distrik kon hulle plase nie meer bewoon nie omdat 300, met vuurwapens gewapende Kaffers, in die distrik rond getrek het. Soortgelyke toestande het in die Soutpansbergse distrik geheers.[5] Om die toestand te vererger is baie stamme teen die Regering opgestook deur handelaars wat aan hulle vertel het dat die Boere hulle vyande was, en daarom nie wou toelaat nie dat aan hulle gewere verkoop word nie.[6]

Diefstalle het in die noordelike dele toegeneem[7] en die Inboorlinge het so opstandig geword, dat die Lydenburgers teen die einde van 1863 verplig was om inlaers te trek.[8]

---

1. R. 4865/61; R. 3922/60; R.902/64; R. 320/65.
2. E.V.R. 106, V.R. 377/53; R. 902/64.
3. R. 902/64.
4. R. 4865/61.
5. U.R.II. U.R.B. 2 Junie 1865.
6. R. 320/65; Sien ook R. 902/64.
7. R. 411/63 - Brief van Kommandant J. van Dyk, 28 Mei 1863.
8. St. Court. Z.A.R. No. 50, 17 Mei 1864.

Gevolglik het die Uitvoerende Raad op 11 Mei 1864 besluit om teen die twee opstandigstes op te trek.[1]

Kommandant-Generaal Kruger het die burgers kennis gegee om op 20 Junie 1864 by Pretoria byeen te wees om uit te trek.[2] Toe die Kommando egter op die punt gestaan het om uit te trek, verneem hulle, dat die Swasies vir Maleeu aangeval het, en byna die hele stam om die lewe gebring het.[3] Ook Mapog moes onder die Swasies deur loop. Hierop is die kommando ontbind.

Om die rondlopery van gewapende Inboorlinge teen te gaan, het die Volksraad in 1866 besluit dat geen Inboorling toegelaat sou word om met 'n vuurwapen rond te loop, tensy hy voorsien was van 'n verlof brief van sy diensheer. Die vuurwapens van Inboorlinge wat nie van so 'n verlof brief voorsien was nie, sou verbeurtverklaar word.[4]

Die ontdekking van diamante het nie alleen die verhouding tussen die Boere en die Inboorlinge op die grense nie, maar ook die verhouding tussen die Suid-Afrikaanse Republiek en die Inboorlinge binne die Staat sterk beinvloed. Die instroming van talle van Inboorlinge na die diamantvelde het duisende Inboorlinge in besit van vuurwapens gebring. Die terugkerendes koop gewere en verkoop dit weer aan die verder in die binneland.[5]

Die englischen Beamten der Diamantfelder hinderten diesen Handel nicht oder konte ihn nicht hinderen, denn die Minenbevölkerung hatten den Vorteil dass massen van Arbeiten hierdurch herbeizogen wurden. 6.

Nieteenstaande dit teenstrydig was met die Sandrivier-Konvensie het hierdie handel plaasgevind met die goedkeuring van die

---

1. St. Court. Z.A.R. No. 34 20 Oktober 1863; St. Court.Z.A.R No. 44, 1 Maart 1864.
2. Dr. S.P. Engelbrecht: Paul Kruger's Amptelike Briewe bls 96.
3. S.N. 105/79.
4. St. Court Z.A.R. No. 159,24 Julie 1866 K.G. No. 76.
5. D.A. Merensky: Erinnerungen aus dem Missionleben, bls.51 R. 69/73; R. 990/73.
6. D.A. Merensky: Erinnerugnen aus dem missionleben, bls.293

Britse Hoë Kommissaris in Suid-Afrika en die Britse Regering.[1] Toe hy in September 1872 die diamantvelde besoek, is deur 'n deputasie onder sy aandag gebring, dat mens nie genoeg arbeiders sou kry om die diamantvelde te bewerk as die handel in vuurwapens verbied sou word. En na hy die saak ondersoek het, het Sir Henry Barkly besluit, dat die handel in vuurwapens nie gestrem moes word nie. Inboorlinge wat van verlofbriewe voorsien was, is toegelaat om vuurwapens te koop.[2]

Omdat daar so baie Kaffers die land verlaat het om vuurwapens op die diamantvelde te gaan koop, het die Volksraad Kommissie wat in 1871 aangestel is, om Naturelle sake te ondersoek in November 1871 die aandag van die Raad daarop gevestig dat daar meer arbeidskragte in die Suid-Afrikaanse Republiek beskikbaar sou wees, as die Inboorlinge toegelaat word om in die Republiek vuurwapens te koop, omdat hulle dan nie die land sou verlaat om dit op die diamantvelde te kry nie.[3] Verder het die Kommissie daarop gewys, dat groot hoeveelhede vuurwapens tog ongestraf die land ingekom het.

Die Volksraad wou egter die saak nie as verlore opgee nie en op 16 April 1872 skrywe die fungerende Staatspresident aan die Hoë Kommissaris en protesteer teen die "open handel met naturellen in vuurwapenen en ammunitie.", en verlofbriewe wat daartoe verleen word op die diamantvelde onder die bestuur van die Britse Regering, omdat dit nie alleen teenstrydig met die Sandrivier-Konvensie was nie, maar ook "hoogst gevaarlijk voor de rust en de vrede van geheel Zuid-Afrika."[4] Wanneer

---

1. R. 35/75 - Sir Henry Barkly aan President Burgers 28 Des. 1874.
2. Dr. W.J. Leyds: De Eerste Annexatie van de Transvaal, (1906) bls. 189.
3. E.V.R. 114 - Kommissie Rapport 1 November 1871.
4. St. Court. Z.A.R. No. 417, 16 April 1872.

dit in die kraam van die Britse Regering gepas het, het die Hoë Kommissaris die Sandrivier-Konvensie erken, maar toe die lewe van die inwoners van die Suid-Afrikaanse Republiek in gevaar gestel is, deur dat Britse onderdane die bepalinge van die Sandrivier-Konvensie oortree het, het die Staatspresident die Hoë Kommissaris tevergeefs daaraan herinner, dat die Konvensie "ook in gedachten gehouden moeten worden bij den verkoop van ammunitie en vuurwapenen aan Naturellen."[1]

Kennis is wel op die diamantvelde gegee, dat verlofbriewe nodig was vir die aankoop van vuurwapens, maar dit het nie stremmend gewerk nie want gretige verkopers het verlofbriewe graag verkry. Op 13 April 1872 berig Jul Jeppe aan die Regering dat duisende Inboorlinge van die Suid-Afrikaanse Republiek op die manier vuurwapens verkry. Hierdie INBOORLINGE het nie net in groepies van tien of twintig getrek nie, maar in klompe van honderd en meer.[2]

Op 23 Januarie 1873 het die Staatsekretaris van die O.V.S. ook namens die Regering van die Staat " in de sterkste bewoording en op de meest besliste wijze" teen die handel geprotesteer en ook daarop gewys dat die vrede van die hele Suid-Afrika daardeur in gevaar gebring word.[3]

Die onmoontlikheid om die invoer van vuurwapens te belet het gaandeweg vir die Regering duidelik geword. Daarom is in 1873 besluit dat 'n invoerbelasting gehef sou word op

---

1. St. Court. Z.A.R. No. 417, 16 April 1872 - Brief van D.J. Erasmus aan Sir H. Barkly, 16 April 1872.
2 D.J. Coetzee aan die Posmeester Generaal, 27 Mei 1872: Hier is zeker in de laaste drie maanden over duizend kaffers voorbij allen met nieuwe geweren (Naturelle van Soutpansberg) J.A.Rosevelt Postmeester van Hebron teken aan op 7 Februarie 1872: Ik heb niets belangrijks mede te deelen behalven het feit dat groot klompe Inboorlingen de Diamantvelden verlaten en dat iedereen van hen een nieuwe percussie geweer draagt, er word gloijende(roaring) handel in geweren gedreven door de winkeliers op de Velden . op 11 April 1872: Omtrent 250 Kaffers, allen met geweren gewapend passeerden dezen morgen . Op 2 Mei: De verkoop van ammunitie aan de inboorlingen gaat nog voort. St. Court.Z.A.R.No.427., 1872. Sien ook R. 69/73 en R. 248/73.
3. Dr. Leyds: De Eerste Annexatie, bls. 191.

vuurwapens wat die land ingebring word.[1] En om die administrasie van die saak makliker te maak, is op voorstel van die waarnemende Landdros van Mariko deur die Uitvoerende Raad besluit om die Kaptein Moiloo instruksie te gee om die invoerregte in te vorder. Hy moer maandeliks by die Landdros verslag doen van die ingevorderde geld en sou 5% daarvan as vergoeding ontvang. Verder moes hy twee van sy Kaffers as konstabels aanstel on hom met die uitvoering van die pligte behulpsaam te wees.[2]

Dat die Staat heelwat inkomste uit hierdie belasting moes ontvang het, blyk uit die volgende: Op 12 Desember 1873 dus nie 'n maand na Moiloo instruksie ontvang het om die invoerbelasting te ontvang nie, maak hy al aanspraak op £25 as die deel wat hy volgens ooreenkoms moes ontvang.[3]

Binne die Republiek moes Burgers van die Staat voorsien wees van 'n permit voor hulle 'n vuurwapens kon koop. Vreemdelinge kon alleen 'n permit kry as hulle deur 'n "huishoudend" burger aanbeveel is. Naturelle is dus nie toegelaat om binne die Suid-Afrikaanse Republiek self vuurwapens te koop nie.[4] Hulle kon dit egter invoer.

Om 'n beter kontrole te kry oor die vuurwapens wat in besit van die Inboorlinge was en die rondlopery van gewapende Inboorlinge te beperk, is in 1876 bepaal, dat geen Inboorling geregtig sou wees om sy lokasie of woonplek te verlaat met 'n vuurwapen, tensy dit die Goewernements stempel dra en die draer 'n pas besit wat uitgereik was deur 'n bevoegde staatsamptenaar. Elkeen kon die pas eis en by gebrek daaraan die wapen konfiskeer.

---

1. Locale Wetten Z.A.R. 1849-1885, bls. 517. U.R.B. 17 Januarie 1873, Art. 41.
2. U.R.B. 17 November 1873, Art. 208.
3. U.R.B. 30 Desember 1873, Art. 254.
4. Locale Wetten Z.A.R. 1849-1885, bls. 517 en 518.

Inboorlinge wat van buite af met vuurwapens ingekom het, moes by die naaste amptenaar dit vertoon en bevredigende bewys lewer hoe hulle in besit daarvan gekom het en die invoerreg betaal. Hierdie amptenaar moes die draer voorsien van 'n kwitansie en die Goewernements stempel op die wapen slaan.

Die invoerregte sou wees:[1]

A. Op elke loop 15/-
B. Op elke pond kruit 1/-
C. Op elke 1,000 doppies 4/-
D. Op elke pond lood 3d.

Toe die Sekoekoenie onluste aan die gang was, is op 24 Junie 1876 die deurtog van handelaars na eenige naburige Kafferstam belet, en die Staatsekretaris aangewys as die enigste persoon wat permitte kon verleen vir die deurvoer van ammunisie.[2]

Kort na die anneksasie moes die Britse Administrasie die wrange vrugte pluk van hulle onversigtige politiek op die Diamantvelde, toe Sekoekoenie styfhoofdig weerstand gebied het.

Die Boere het probeer om die verspreiding van vuurwapens teen te gaan, omdat hulle bewus van die nadelige gevolge wat dit vir die Blanke beskawing sou hê. Aan die ander kant was daar Britse Imperialiste wat graag die Inboorlinge binne die grense van die Republiek wou bewapen om later die naturellegevaar wat die Republiek sou bedryg voor te hou, om Britse grondgebied in Suid-Afrika uit te brei.

---

1. Locale Wetten Z.A.R. 1849-1885, bls. 665, Wet. No. 3, 1876, Arts. 11 - 14.
2. St. Court. A.A.R. No. 642, 19 Julie 1876.

# HOOFSTUK XI

## NATURELLE EN DIE SENDING

Die houding wat die Boere noord van die Vaalrivier teenoor die sendingwerk aangeneem het, was sterk beinvloed deur toestande in die Kaapkolonie voordat hulle dit verlaat het. Om die ontwikkeling van die beleid van die Boere in hierdie opsig na te gaan, moet ons terug gaan tot die begin van die 19e eeu, toe genootskappe, onder invloed van skrywers wat die re gte van die "onskuldige natuurmens" bepleit het, verteenwoordigers na Suid-Afrika gestuur het, om sendingwerk onder die Inboorlinge hier te doen.

Op 31 Maart 1799 kom vier sendelinge van die Londense Sendinggenootskap in Suid-Afrika aan, en toe de Mist hier aankom, was hier ook sendelinge van die Morawiese en Rotterdamse Sendinggenootskap werksaam. Hierdie sendelinge het nie van die begin almal goeie werk verrig nie. De Mist en ander tydgenote praat met lof van die Morawiese Stasie te Genadendal, maar die "kommerlijken toestand" waarin Bethelsdorp die verblyfplek van Dr. van der Kemp, verkeer het, het seker nie goeie indrukke nagelaat nie. De Mist beskryf die verteenwoordiger van die Londense Sendinggenootskap as 'n man met "zonderlijke begrippen" in verband met sending, dat dit tot moeilikhede sou lei. Na hy persoonlik met die werk van die sendelinge kennis gemaak het, het de Mist met Janssens saam gestem, dat voorlopig nie meer sendelinge na Suid- Afrika gestuur moes word nie, daar hulle baie kwaad doen en onder die koloniste moeilikhede veroorsaak.

---------------------------

Die groot fout wat hierdie eerste sendelinge gemaak het, was om te vergeet, dat die mens nie alleen moes bid nie, maar ook moes werk.[1] Veral as in aanmerking geneem word, dat die Kaapse Kolonis die Hottentot as diensbode nodig gehad het, kan verstaan word, dat hulle met die denkbeelde van die sendelinge nie sou saam gaan nie.

Die "Swart Omgang" van 1812 wat deur die meeste koloniste beskou was, as 'n botsing tussen die sendeling en die Boere, en waarin byna honderd van die vooraanstaande families van die Kaapkolonie betrokke was.

engendered a very bitter veeling of hostility towards the administration of justice in general and more particularly against the Missionaries who brought forward these accumulated charges against such a number of colonists. 2.

Die gevoel dat hulle onsimpatiek behandel is, is nog versterk deur die onvoorgeeldige lewe van die sendelinge, wat van so 'n aard was, dat hulle daardeur verbeur het

all that respect which morality of conduct will ever command in society. 3.

Geen wonder dat die Hottenttotte onder leiding van sulke persone liewers 'n "ongedissiplineerde lewe" rondom die sendingstasies wou lei, as 'n lewe "of work and industry", wat hulle gewoon was op die plase van die Boere.[4] Hierdie rondloper-Hottentotte het by die sendingstasies toevlug gesoek,

---------------------------

1. Sir Henry Cloete verklaar in sy Hist. of the Great Boer Trek and the origin of the South Africon Republic (London 1900) bls. 42: In those few districts then immediately adjoining the Bushmen country some substitute was partially found for the loss of their Hottentot servants, but throughout the remainder of the eastern province it must be acknowledged that the numerous missionary schools .. took from the service of the farmers every Hottentot or servant descent, who were not only induced to retire to those schools as the abode of ease and indolence, but were moreover taught to consider themselves as a distinct and separate race, who "ought" not to owe any service to the Saxon farmer.
2. Sir Henry Cloete: The Hist. of the Great Boer Trek, bls.15.
3. Dieselfde, bls. 35. W.M.Macmillan: The Cape Colour Question (1927) bls. 93; J.P.Fitzpatrick: The Tvl. from within bls.7
4. Rev. F. Flemming: Southern Africa (1856) bls. 312.

zonder de middelen te bezitten om zich daar behoorlijk te onderhouden. 1.

In 1819 verskyn dr. Phillip, as Superintendent van die Londense Sendinggenootskap in Suid- Afrika. En sy koms het seker nie bygedra, om die kloof wat daar bestaan het tussen die Hollandse Kolonis en sy genootskap, te oorbrug nie. As 'n besielde kampvegter van die Inboorlinge het hy nuwe aantygings teen die koloniste begin maak en hulle verder verbitter. In die sestiger jare verklaar Merensky, dat die Boere in Transvaal nog nie die Kaapse sendeling vergeet het nie,

auf welche man die Schuld von allem wirklichen oder vermeintlichen Unrecht haufte, welches England der Bauerenbevolkerung des Kaplandes angethan hatte. 2.

Met die Morawiers het die verhouding van vyandskap nie ontwikkel nie, maar inteendeel was hulle geeer onder die koloniste "through their unostentations and preserving labour amongst the natives."[3]

Die inmenging van die sendelinge van die Londense Sendinggenootskap in die moeilikhede op die oosgrens het die Boere verder van die genootskap vervreemd. Dit word deur Piet Retief in sy manifes as oorsaak vir die Trek aangegee:

Ons klae oor die onregverdige blaam wat daar op ons gelê is deur belanghebbende en oneerlike persone onder die dekmantel van godsdiens - persone wie se getuienis in Engeland geglo werd tot uitsluiting van alle bewysmiddele in ons voordeel; en ons voorsien as gevolg van hierdie vooroordeel niks anders nie as die totale ondergang van die land. 4.

Gedurende hulle verblyf in die Vrystaat naby Moroko het baie gaan luister na Archbell, die Wesliaanse Sendeling, wat

---

1. T. Pringle: Schetzen uit Zuid. Afrika (1837) bls. 366.
2. D.A. Merensky: Erinnerungen aus dem Missionleben in Tvl. 1858-1882, (1888)
3. Rev. F. Flemming: Southern Africa, 1856, bls. 312.
4. G. S. Preller: Piet Retief, bls. 79. P.L. Uys skrywe op 7 Augustus 1837 aan die Goewerneur:. "To make the country yet more unfortunate, we see with astonishment a governor who could do much good by the existing laws, and we see other persons, such as missionaries and other prejudiced writers, who are believed whilst what this governor writes is not attended to: G. M. Theal: Hist. of S.A. from 1795-1872 - Vol. 2 bls. 314.

by genoemde Hoof gevestig was.[1] Hy is toegelaat om dienste in die laer waar te neem.[2] Nie alleen het hy gepreek nie, maar ook gedoop, aangeneem, en die Nagmaal bedien.[3] Ook Retief paart met die hoogste lof van die werk van Eerw. Archbell. In sy brief van 9 September 1837 aan Stockenström (op die oostelike grens) skrywe hy o.a.

Dis te hope dat almal wat voorgee om die onbeskaafde naturel te lei en op te voed, aan hom (Archbell) 'n voorbeeld sal neem en probeer om hulle langs dieselfde weë van godsvrug, arbeidsaamheid en regverdigheid te voer. 4.

Feitlik die enigste blyke van afkeur teenoor die Sendeling kom van Eerwaarde Smit, die Trekkerpredikant, wat voorheen self 'n Sendeling was. Hy het so ver gegaan om Piet Retief af te raai om Archbell te laat preek. Retief het blykbaar van opinie in die saak met Smit verskil en hom "geen voldoende antwoord (gegee nie), "wijl ZEd. die zwarigheden er niet in zag, die ik er in de gevolgen in zie."[5] Eerw. Smit het die houding aangeneem omdat hy gevrees het, dat hy sy invloed onder die Trekkers sou verloor, daar daar selfs sprake was dat Archbell predikant onder die landverhuisers sou word.[6]

Op 6 Junie 1837 is die houding van die Trekkers teenoor die Londense Sendinggenootskap uiteengesit in die volgende besluit wat deur

den geheele raad van het maatschappij van deesen vereenigde laager zullen moeten worden opgevolgt, nagekomen en met solemneelen Eden worden gestaafd. 7.

Ons die gereformeerde lede-mate is begerig dat elkeen, nie een uitgesonder nie, sal moet afkyk van "allen sendelinge ge-

---

1. Preller: Voortrekkermense, II bls. 61-Dagboek van E. Smit 20 November 1836, bls. 82.
2. Dieselfde, bls. 79 - Dagboek van E. Smit, 1 Januarie 1837, bls. 95- 30 April 1837, bls. 69, 7 Desmeber 1836.
3. Preller: Voortrekkermense, I, bls. 293.
4. Piet Retief, bls. 141.
5. Preller. Voortrekkermense, II, bls. 111, 112 - Die beswaar van Smit was: Dat dit "strydig (was) tegen de beedigde resolution van 6 Junie 1837.
6. Preller: Voortrekkermense, II, bls. 112- Sien Dagboek van Smit: 26 Junie 1837 en 28 Maart 1837.
7. Preller: Voortrekkermense, I, bls. 300.

nootschap van England en verder daarvoor opentlijk bedanken."[1]

Persone wat hulle nie aan die besluit onderwerp nie sou geen aanspraak hoegenaamd "hebben op eenigen rijwaagen of anderen voordeelen die doorden of ons bedoelde land voortvloeijen.[2]

Aan die houding van die Trekkers teenoor die Londense Sendinggenootskap kan na die verklaring nie meer getwyfel word nie. Van ander Genootskappe word in die besluite nie gerep nie, nog minder hulle houding oor sendingwerk in die algemeen uiteen gesit. In sy brief van 18 November 1837 skryf P.Retief aan Dingaan.

jy kan glo wat die leraars jou vertel van God en Sy Regering oor die wereld. En ik moet jou aanraai om, met betrekking tot hierdie dinge, met die here wat jou wil onderrig in Gods Woord te praat, want hulle kan jou sê met hoe 'n groot mag God alle aardse konings regeer het, en nog steeds regeer. Ik verzeker jou dat dit 'n goeie ding vir jou is dat hy leraars toegelaat het om in jou land te bly. 3.

Piet Retief skyn heeltemal ten gunste van sendingwerk te wees.[4] En in sy brief in die "Graham's Town Journal" van 18 November 1837 verklaar hy o.a.: "Ek kan nie te hoog spreek van die vriendelikheid en aandag van die sendelinge hier in die algemeen."[5]

Retief het egter nie lang genoeg gelewe om sy houding teenoor sendingwerk in die Trekke-gebied te openbaar nie.[6]

Sy opvolger, A.W.J.Pretorius, ontvang 'n brief gedateer 15 April 1839 van C. Hattingh waarin lg. hom meedeel, om as hy sendelinge onder die Soeloes wil hê,

dan oogenblikkelijk aandde Amerikaansche Zindelingen die op Grahamstad zijn (schrijven) om te komen of aan de Pruische

---

1. Preller: Voortrekkermense, I, bls. 300.
2. Preller: Voortrekkermense bls. 301 Art. 8.
3. Preller: Piet Retief bls. 182, Ons kan met sekerheid aanneem dat Trekkers net teen die Londense Sendinggenootskap was. Agtien dae na die besluit van 6 Junie 1837 is Archbell weer in die laer toegelaat om te preek. (Preller: Voortrekkermense, II, bls. 112.
4. Bird: Annals of Natal, I, bls. 212 en 362.
5. Dieselfde, bls. 365.
6. Op 1 Des. 1837 teken die Amerikaanse Sendeling Lindley van Retief aan: "He has unasked taken pains to impress Dingaan favourable towards the Missionaries: Bird: Annals, I, bls. 212.

Zindelingen die in Kafferland zijn, dog u moet de zendelingen van de Engelsche kerk niet in het geel afslaan. Als u dat doet zal oorlog om het geloof ontstaan. U moet hunne maar aan een lijntjie houwen tot de bovengemelde daar heeft(aangekomen). 1.

Nie alleen kry ons hier weer 'n openbaring van die afkeer teenoor die Londense Sendinggenootskap niek maar ook 'n bewys van die invloed wat die sendelinge volgens die oordeel van die Trekkers op die Britse Regering gehad het. 'n Onvriendskaplike daad teenoor hulle, het die Trekkers gemeen, kon tot 'n geloofsoorlog lei. 'n Groot voordeel sien hy dan daarin om die Amerikaanse Sendeling vriendelik te ontvang, omdat Pretorius dan "beter in de gelegenheid (is) de Amerikaan tot uwen schuts heer te krygen door de Zendelingen mischien."[2]

Met lede van die Amerikaanse Sendinggenootskap het die Trekkers in die tyd kennis gemaak. Na die aanval op Silkaats het Lindley, Wilson en Venables, drie Amerikaanse Sendelinge te Mosega,[3] die wens uitgespreek om saam met die Trekkers te vertrek.[4] Hulle versoek is toegestaan en saam met die Kommando is hulle terug na die laer naby Moroko.

Op 4 Maart 1840 besluit die Natalse Volksraad om Lindley te versoek om op te tree als Leeraar "in dit gemeente onder vertoning zijnerdocumenten als gepromofeerd leeraar."[5] Na hy aan hierdie voorwaarde voldoen het,[6] is hy op 16 Januarie 1841 besluit om hom as Leeraar te bevestig teen 'n salaris van Rds. 1333/2/4.[7]

In 1834 verlaat ses Sendelinge van die "American Board of Foreign Missions" Amerika. drie daarvan was bestem vir sending-

---

1. R. 31/39.
2. Dieselfde
3. R. 30/38 - A.H.Potgieter aan Goewerneur, 25 Nov. 1838.
4. Preller: Voortrekke mense, II, bls. 134.
5. N.I., V.R.N. 4 Maart 1840, Art. 7.
6. R. 74a/41; N. II., V.R. N. 5 Oktober 1841.
7. N. II, V.R.N. 16 Januarie 1841, Art. 3.

werk in Natal.[1] Op 24 Januarie 1836 teken Champion aan,[2] wat die resultaat was van die onderhandelinge tussen hulle en Dingaan: Hy het gevrees vir die euwels wat kan volg op die witman in sy gebied, en wil graag die grens van die witman anderkant die Oemtoegela sien; die Soeloes kon nie glo wat die sendelinge hulle vertel nie, maar wou hulle 'n kans gee en stem toe dat sending werk begin sou word in die distrik van Hlomenhline (Hlomeblaain). "En dan," sê die Koning "as julle slaag, sal ek die skool in die hart van die gebied bring. Ek sal self leer en 'n voorbeeld stel vir my volk."[3]

Die Volksraad van Natal was, soos uit die volgende sal blyk nie teen sendingwerk in die nuwe Republiek nie. Op 7 September 1839 beluit hulle om die versoek van Dr. Adams toe te staan en aan hom grond toe te ken vir 'n instituut "niet als eigendom maar aan die Maatschappij behoorende." Hierdie grond word uitgegee "enkeld tot uitbrijding van het Evangeluim."[4]

Op 8 Junie 1840 het die Raad duidelik hulle politiek teenoor die sending uiteengesit, toe hulle besluit het: Dat die Wel Eerwaarde Heer Lindley indien hy sy eed van getrouheid aflê, verlof verleen sal word om 'n reis na Panda te doen en dat vir die uitbreiding,

> der Evangelium alle Leeraaren door den Zuid Afrikaansche Maatschappij zal worden geprotecteerd die door hen word gepermitteerd. 5.

J. P. Zietsman is aangestel om die eed brief vir Lindley op te stel.[6]

Op 5 Augustus is die versoek van Lindley om saam met

-------------------------

1. R. 74 a/41 - Worstelstryd van Cachet, bls. 147 gee aan 1836, R. 74a/41 gee aan 1834.
2. Bird: Annals of Natal, I, bls. 207. Een van die Amerikaanse Sendelinge.
3. Bird: Annals of Natal, I, bls. 207.
4. N.I, V.R.N. 7 September 1839, Art. 2. Later is deur die Amerikaaners gevra om grond op hulle naam getransporteer te kry, maar dit is geweier. V.R.N. 30 September 1840, Art. 11.
5. N. II, V.R.N. 8 Junie 1840, Art. 3.
6. Dieselfde, Art. 4.

Adams en "Croot" 'n reis na Panda te onderneem en as hulle sake gunstig vind, 'n instituut op te rig, weer deur die Volksraad bespreek, en besluit om dit toe te staan wanneer die Kommandant Generaal dit veilig vir hulle ag om te vertrek. Die Landdros sou hulle die verlof verleen, nadat die eersg. die burger- en die twee ander leeraarseed afgelê het.[1]

Ooreenkomstig die besluit is op 15 Januarie 1841 besluit om Croot toe te staan as Sendeling na Panda te gaan. Op hulle versoek het hy ingewillig om in gedurige briefwisseling met die Raad te bly. Die ou vrees vir politieke sendelinge blyk ook weer hier, waar die Volksraad aan Croot versoek rig om alles te doen "overeenkomstig de welvaard onzer maatschappij."[2]

Die Natalse Volksraad het nie alleen sending werk toegelaat nie, maar dit ook aangemoedig. Op 7 April 1841 besluit die Raad om 'n sendeling oor te haal om hom te vestig by Kaffers wat hulle tussen "Lovo" en Oemkoemas wou vestig.[3] Hulle het hierdeur in die praktyk probeer wat hulle in 'n brief van 14 Januarie be loof het, nl. om sendingwerk onder die heidene aan te moedig, en beskawing van die volke om hulle te bevorder.

In Desember 1840 vind daar weer iets plaas wat seker nie 'n verder liefde by die Trekkers teenoor die sending ontwikkel het nie. Nkapaai se volgelinge het hulle skuldig gemaak van diefstal,[4] en 'n ekspedisie is uitgestuur om hom te straf. Hoewel die Boere rede gehad het om die Kaptein te straf, het sendelinge verklaar dat Nkapaai onskuldig was.[5]

Hierdie Nkapaai moeilikhede en die inmenging van die

---

1. N. II, V.R.N. 5 Augustus 1840, Artl 1.
2. N. II, V.R.N. 15 Januarie 1841, Art. 1.
3. N. II, V.R.N. 7 April 1841, Art. 4 - op 14 Jan. 1841 skrywe die V.R. van Natal aan die Goewerneur van die Kaap: "Dat dit Republiek beloofd alle aanmoediging te geven" tot die verspreiding van die Evangelie.
4. Preller: Voortrekkermense I, bls. 63, Bird: Annals of Natal bls. 633, e.v. 636, 637.
5. Bird: Annals of Natal, I, bls. 647.

sendelinge het weer 'n sterk afkeer vir sending werk by baie van die Trekkers ontwikkel. Wat meer is: Daar is selfs beweer dat van die gestelde vee tussen die van sendelinge gesien was.[1] Hierdie beskuldiginge is deur die sendelinge ontken,[2] maar hulle onskuld is nie bewys nie.

Hierdie gebeurtenis het die Volksraad weer laat terug dink aan die politieke sendelinge van die Kaapkolonie. Op 2 Februarie 1841 besluit die Volksraad om die Landdros van Potchefstroom J. De Klerk, te berig: Dat hierdie Raad in geen opsig ongeneë is, om sending werk onder die heidene toe te laat en self aan te moedig, daar die Raad bewus is van

het groot nut dat daar ingelegen legt en de plig daar omtrend rustende op ieder een die de naam van Christen draag, dat echter de hollandsche boeren veel heef moeten lijden door verkeerde en geheime berichten van veele sendelingen strekkende tot nadeel van onse Nationale eer en Caracter; welke sendelingen sich meer hebben laaten gebruiken als poletieke voorstanders of opperhoofden van gecouleerde volkeren dan als vreedsame leeraars van het woord Gods.

Die Raad het daarom besluit om geen sendelinge binne die gebied toe te laat nie

dan alle die sulken van wien sy reeden hebben te geloofen opregte dienaars te zijn van het woord der waarheid en des vreedes

en die wat hulle gewillig verklaar om die wette en gesag van die Volksraad te gehoorsaam.

Die eerste sendelinge wat hulle noord van die Vaalrivier gaan vestig het, was Edwards en J. M. Kok, wat saam met 'n ekspedisie onder Truter en Somerville in 1801 om die moontlikheid om met die Inboorlinge in die binneland handel te drywe, getrek het. Ongeveer drie myl van die teenwoordige Kuruman het hulle 'n sending stasie aangelê.[3]

-------------------------

1. Bird: Annals of Natal, I, bls. 633.
2. Dieselfde.
3. Bladen uit de Memoirs van P. Borcherds, bls. 70.

In 1817 is te Kuruman deur die Londense Sendinggenootskap 'n Stasie gestig onder die Batlapiens en in Mei 1821 het Eerw. Moffat hom hier gevestig.[1]

Die Wesliaanse Sendelinge het die Londense opgevolg en in 1823 vestig Broadbent en Hogeson hulle by Makwassie onder die volgelinge van Sefoenelo. In 1824 is Hodgeson terug en terwyl Broadbent op 'n gesondheidsreis was na die Kaapkolonie is die Sendingstasie afgebrand.[2] En soos ons gesien het, het die Barolongs wat hulle hier bearbei het, in 1826 na Platberg vertrek.

In 1829 verskyn verteenwoordigers van die Paryse Sendinggenootskap, Bisseua, Lemue en Rolland, in Suid-Afrika. Hulle was van plan om onder die Bahoeroetsie te gaan arbei, maar as gevogl van die vyandige houding van Silkaats was hulle verplig om die plan op te gee en hulle naby Moffat by Motito te vestig.[3]

In Julie 1841 kon David Livingstone by Kuruman aan. Hy het eers by Mabotsa gewerk, maar in 1846 by die Bakwena onder Setsjelie hom gaan vestig. Op advies van Livingstone het Setsjelie sy kraal verskuiwe van Chonuane, waar Potgieter vir hom grond aangewys het, na Kolobeng, ongeveer 40 myl wes van die ou woonplek.

In 1848 was daar reeds 'n gespanne verhouding tussen Livingstone en die Boere. Op 16 Desember 1848 teken hy in verband met 'n onderhoud met Potgieter aan:

Opposed to building school . Told him if he hindered the gospel the blood of these people would be required at his hand. 4.

Livingstone was een van die opvolgers van Dr. van der Kemp

---

1. J. du Plessis: History of Christian Missionaries, bls. 158 472.
2. Dieselfde, bls. 176, 472.
3. Eerw. Dreyer: Eeufeest Album van de Nederduits Gereformeerde Kerk, (1910- bls. 15.
4. W. G. Blaike:The personal Life of David Livingstone, bls. 76.

en Dr. Philip, wat geen simpatie met die Boere gehad het nie en ook nie veel van hulle verwag het nie.[1] Geen wonder dus, dat hy op 17 Desember 1848, nadat hy 'n poging aangewend het om 'n nuwe stasie in Trekkergebied op te rig, moes opteken: "Boers violently opposed."[2]

Dr. Robertson en Faure, twee predikante van die Nederduits Hervormde Kerk. wat in 1848 'n besoek aan die gebied noord van die Vaalrivier afgelê het, het pogings aangewend, om die Boere te beweeg, om aan Livingstone toe te staan om die stasie op te rig. Aan hulle het die Boere verklaar, dat hulle nie teen die verspreiding van sendingwerk was nie, en dit graag sou bevorder, veral as sendelinge van die Morawiese of Nederlandse genootskap hulle daar wou gaan vestig. Aan Livingstone wou hulle egter die verlof nie gee nie, omdat hy vuurwapens en ammunisie aan die Inboorlinge verskaf het.[3]

Livingstone het nie alleen die bepalinge van die Boere in verband met die verspreiding van vuurwapens veronagsaam nie, maar was ook een van die sendelinge wat gedink het aan die uitbreiding van Britse grondgebied in die binnelande van Suid-Afrika.[4] Dat dit teen die sendelinge was wat die Trekkers gekant was, en nie teen die sendelinge wat hulle aandag by hulle werk bepaal het nie, blyk uit 'n brief van A.W.J. Pretorius van 26 Desember 1850 aan Eerw. Fredouz, waarin hy verklaar:

het was nooit mijne mening het Evangelie tegen te gaan, maar hetzelve te helpen bevorderen.

---

1. D. Livingstone:Missionary Travels and Researches in South Africa (1912), bls. 25 e.v.
2. W.G. Blaike: The personal Life of Livingstone, bls. 76.
3. G.M. Theal: History of South Africa since 1795, III, bls. 378.
4. S.S. 60 - Brief van Livingstone aan Packinton, 12 Desember 1852.

As Fredouz weer 'n reis wou onderneem, was Pretorius gewillig om hom te ondersteun.[1]

Livingstone het dan deur sy valse beskuldiginge die Boere in die harnas teen hom gejaag. Hy het hulle feitlik niks anders beskou as gewetelose slawehouers[2] wat die onskuldige Inboorlinge op 'n afskuwelike wyse onderdruk.[3] So verklaar hy:

It is almost needles to add that proper treatment has always contained in it the essential elemant of slavery, viz., compulsory unpaid labour. 4.

Hy het ook rede genoeg verskaf om uitgesluit te word uit die gebied van die Boere.

Die aanval op Setsjelie in 1852 het die gespanne verhouding tussen Livingstone en die Boere die toppunt laat bereik. Setsjelie het groot hoeveelhede vuurwapens van handelaars en self van Livingstone, verkry. Op 14 Junie 1851 rapporteer Kommandant Enslin, dat Setsjelie hom sterk voorberei vir oorlog.[5] Sy volgelinge het die naburige Blankes berowe,[6] maar as gevolg van die droogte wat daar in die land geheers het, kon daar nie 'n veldtog teen die rowers in 1851 onderneem word nie.[7]

In 1852 het die botsing met Setsjelie as volg ontstaan: Mosele, die Kaptein van die Bakhatla, wat naby die Marikwa gewoon het, het vee van die Boere gesteel. Toe hy gedagvaar

-------------------------

1. "Friend" van 17 Feb. 1851: "wij hebben geloofwaardig berigt, dat het de uitdrukkelijke begeerte is van de meerderheid der Overvaalsche Boeren, om de uitbreiding des Evangelies onder de inboorlingen to ondersteunen." Dr. G.W.A.Gerdener: Boustowwe vir die Geskiedenis van die Ned.Geref. Kerk in die Transgariep, (1930- bls.554.
2. Livingstone: Missionary Travels, bls. 26: "The demand for domestic servants must bemet by forays on tribes which have good supplies of eattle." Sien ook bls. 25, 74.
3. Dieselfde, bls. 26.
4. Dieselfde, bls. 68.
5. St. Court.Z.A.R.No.44, 24 Sept. 1858; Livingstone gee as oorsaak aan (Missionary Travels, bls.28):English traders had sold the Bakwains what the Boers most dread - arms and ammunition. When the guns amount to five, so much alarm was excited along our neighbours that an expedition of several hundred whites was seriously planned to seize these weapons."
6. E.V.R. 105, V.R. 167/51.
7. E.V.R. 105, V.R. 181/51 - Pretorius aan Potgieter.

om voor die naaste Landdroshof te verskyn, het hy geweier en na Setsjelie gevlug. Setsjelie wou hom nie uitlewer nie, maar het hom beskerming aangebied.[1]

'n Kommando onder Pieter Scholtz is uitgestuur om Mosele op te eis. Op 28 Augustus 1852 was die Kommando by Kolobeng. Pogings van Scholtz om Setsjelie te beweeg om tot 'n vreedsame skikking te kom, het hom verder in sy kwaad gesterk. Die antwoord wat hy gekry het, was 'n uitdaging om sy kragte met iemand te meet wat net so goed as hy gewapen was. Op 30 Augustus is die versterkte posiesies van die Kaptein ingeneem. Op 1 September 1852 is 'n patrollie onder P. Schutte na die ou stat van Setsjelie gestuur. Hier vind hulle die huis van Livingstone oop. En volgens die sendelinge, Inglis en Edwards twee tevore aan H. Beytel en J. Snyman vertel het, het Setsjelie die huis laat oopbreek om kruit en lood te kry.[2]

In die huis het hulle halfherstelde gewere en meer geweermakersgereedskap as Bybels gekry. Dit het meer na 'n geweermakerswinkel a s 'n sendingstasie, en meer na 'n smokkelaars besigheid as na 'n skool gelyk. Kaffer gevangenes het aan Scholtz: meegedeel, dat Livingstone kort voor sy vertrek dertien gewere aan Setsjelie verruil het.[3]

Daar hy reeds in 1848 beskuldig was, dat hy gewere aan die Inboorlinge verhandel het, het die ontdekking die Boere nog meer teen hom gekant.

Na hierdie gebeurtenis het Livingstone die boere verder belaster in die Britse nuusblaaie,[4] en aan die direkteure

---

1. St. Court. Z.A.R. No. 44, 24 September 1858. Dr.C.W. Kiewiet verklaar (British Colonial Policy and the South African Republics 1848-1872(1929) bls. 24 5). It was because Sechele, backed by Livingstone, refused to acknowledge himself a subject of the Republic that he was attacked and so severely punished.
2. E.V.R. IV - Verslag van Pretorius, 1852.
3. R. 424/52
4. J.P. van Oordt: Paul Kruger en de Opkomst der Suid Afrikaanse Republiek, 1898, bls. 68.

van sy genootskap geskryf, dat die Boere vasbeslote was om die binneland vir sendingwerk te sluit. Van hierdie beskuldiginge van Livingstone word in die Staats Court van die Suid-Afrikaanse Republiek van 24 September 1858 verklaar:

Availing himself of the exaggerated symapthy, which a portion of the family of John Bull extend to the black races, and of the ignorance of local circumstances which is natural in so remote a country as England, he has made out an 'ex parts" case against us, which if it were true, would expose us to the just hatred of mankind. 2.

En daar hulle hom nog beskou het as die bron van die onluste op die wesgrens word verder verklaar:

and we may hope that if we can for the future prevent the settlement of any of the L.M.S. agents in that part of the country, peace may be long preserved. 3.

Toe Livingstone dan met sy reis begin is in die Staats Courant van die Suid-Afrikaanse Republiek van September 1858 verklaar: 4

We congratulate him on the wordly wisdom and sagacity he has displayed we cannot help pitying him for being compelled to use such means. We are convinced such a course has been distasteful to him in the extreme, and give him credit for having taken the first opportunity of disconnecting himself from the trammels of a society of whose dirty work he must be thoroughly sick.

Dit was dus nie net persoonlike kwessies tussen die Boere en Livingstone nie, maar ook die strewe van die Londense Sendinggenootskap wat volgens die beskouing van die Boere, nie net sendingwerk ingesluit het nie, wathulle met afsku vervul het teenoor die Genootskap. Die volgende aanhalings uit die Staats Courant van die Suid-Afrikaanse Republiek toon duidelik aan wat die Boere van Livingstone en die Londense Sendinggenootskap gedink het: 5

As an agent of the L.M.S. it was his bounden duty to show enmity between the black and white races, according to the custom of his class through out South Africa.

---

1. Blaike: The Personal Life of D. Livingstone, bls. 113; Livingstone: Missionary Travels, bls. 70.
2. St. Court. Z.A.R. No. 44, 24 September 1858.
3. Dieselfde.
4. Dieselfde.
5. Bieselfde.

In die Staats Courant van die Suid-Afrikaanse Republiek van 9 April 1858 word verhaal hoe Setsjelie hom gretig verklaar het om onder die beskerming van die Suid-Afrikaanse Republiek geplaas te word. Daarop word vervolg:

Dit is ten minste eene overtuiging van een geheel ander bestaande gevoelen, tussechen de naturellen en de ingezetenen van dit land dan dat, welk door de kwaadaardigen agenten en staatkundige knoeijers van hetLondonsche Zendeling Genootschap opgegeven is geworden, die zoo lang oorlog en oproer, tusschen blanke en gekleurde stammen door geheel ZuidAfrika verwekt hebben. 1.

Die Boere het kennis gedra van die beskuldiginge wat deur Livingstone teen hulle gemaak is;[2] van daar die verklaring:

In elke zinsnede, welke deze verachtelijke persoon, in betrekking tot onze verhouding met, en behandeling van de naturellen stammen schreef, heeft hij van leugen en bedrog gebruik gemaakt; daar hij bij zijne manier van aanvallen, staat maakt op de onwetenheid en verblinde vroomheid zijner lezers. 3.

Die Boere noord van die Vaalrivier was dus definitief teen die Londense Sendinggenootskap en die verteenwoordigers van die Genootskap in Suid-Afrika, nie omdat hulle sendingwerk onder die Inboorling wou doen nie, maar omdat hulle politieke sendelinge was en onrus onder die Inboorlinge veroorsaak het.

Die twee Sendelinge, Ingles en Edwards, het hulle ook in die moeilikhede ingemang, en nie alleen skerp aanvalle op die Republiek in die "Commercial Advertiser" gamaak nie, maar ook 'n beledigende brief aan Kommandant Scholtz geskryf. Hierdie optree van die twee Sendelinge het groot opskudding veroorsaak.[4]

Op 4 Oktober 1852 besluit die Kommissie-Raad om Pretorius op te dra om die saak te ondersoek.[5] Die twee Sendelinge is

-------------------------

1. St. Court. Z.A.R. No. 25, 9 April 1858.
2. In die St. Court. Z.A.R. No. 54, 9 Julie 1858 word verklaar:"Met de grootste verontwaardiging hebben wy moeten zien dat de lasterlyk aanspraken en uitdrukkingen van Dr. Livingstone en die zyn schoonvader, den ouden heer Moffat, tegen onze Republiek, in Couranten van Kaapkolonie weerklank hebben gevonden."
3. St. Court. Z.A.R. No. 48, 29 Oktober 1858.
4. R. 432/52 - Brief van Landdros van Staden, 20 September 1852.
5. E.V.R.N. Iv, 4 Oktober 1852, Art. 9.

Sendelinge is te Rustenburg verhoor en gelas om binne 14 dae die Suid-Afrikaanse Republiek te verlaat.[1]

Die behandeling van die twee Sendelinge is in Europa gebruik om aan te toon, dat die Suid-Afrikaanse Republiek teen sendingwerk was.[2] So word in die "Maandberigt van het Nederlandsche Zendinggenootschap" van Oktober 1853 in hierdie verband meegedeel:

Het bepaalde doel van hunne streven is, de zendelingen uit het hand te verdrijven en hun werk te vernietigen. 3.

In 'n digstuk van H. J. Koenen wat in 1854 in Nederland verskyn het verklaar die skrywer o.a.:[4]

Maar ach! wat schand'bedekt den schoonen naam
Van Holland, waar van ouds kloppend hart
Zoo warm voor 't woord der blijde boodschap sloeg
Hoe ver is 't nakroost van der Vad'ren geest
Ontaard, verdwaald! De Boer, de harde Boer
Van 't Kaapgewest, wanneer hij onversaagd
Zijn erf bewaakt, zijn haard, zijn vee, zijn grenzen,
Ziet in 't verwilderd natuurvolk geen menschen!

Baie persone het blykbaar in Europa geglo, dat die Sendeling vir die Boere "een lastig wezen en aanhoudend kwelgeest" is.[5]

So skrywe G. Groen van Prinsteren in 1847:

De zendelingen zijn voor de uitbreiding hunner magt uitermate bevreesd en achten hun zegepraal met den ondergang der zendelingposten gelijk. 6.

Die grofste onwaarhede is sonder nader ondersoek aangeneem en verder verkondig:

Die beskuldiginge teen die Boere is deur J. Stuart in die "Amsterdamsche Courant" van 3 November 1853 bestry, Hy het

-------------------------

1. C. state of Orange River Territory, 31 May 1853, bls.120-125
2. Nicolaas Beets: Des Christens Schuld aan den Heidenen (1892) bls. 19 en 83.
3. J. Stuart: De Hollandsche Afrikanen en hun Republiek in Zuid-Afrika (1854) bls. 265.
4. Dr. S.P. Engelbrecht: Geschiedenis van de Nederduits Hervormde Kerk in Zuid Afrika (1920) Bylaag, XLI.
5. J. Stuart: De Hollandsche Afrikanen, bls. 363.
6. G. Groen van Prinsteren: Het Parijsche Zendelinggenootschap werkzaam in Zuid-Afrika, veral ook in Nederland aangeprezen waard (1847) bls. 24.

het onder die aandag van die Nederlandse Sendinggenootskap gebring, dat die Suid-Afrikaanse Republiek graag van hulle onder die Inboorlinge in die Transvaal sou toelaat, maar dat hulle n ooit teogelaat wou word om vuurwapens aan die Inboorlinge te verskaf nie.[1] Hy het ook die Nederlandse Sendelinge vermaan

om zich te onthouden van alle valsche berichten, huigelarij en schijnheiligheid, die de Hollandsche Afrikanen een ieder verfoeijen. 2.

Die Boere het 'n afkeer van al hierdie dinge gehad omdat hulle reeds

veel, ja zeer veel, geleden hebben door verdraaide en goddelooze Zendelingsrapporten en hunne valsche lasteringen. 3.

Nieteenstaande die handelwyse van die sendelinge van die Londense Sendinggenootskap mee gewerk het "den Namen des Missionars in diesem Lande zu einem gehassten zu machen,"[4] het die Boere nog hulle deure oop gesit vir die Morawiese Broeders, en sodra hulle verneem dat Sendelinge van Genadendal kom, is, hulle besonderlik hartlik ontvang.[5] Hulle het nog altyd die sendelinge lof toegeswaai

daar het gedrag en voorbeeld dier vrome christenen, verbonden met hunne naauwkeurige voorschriften strekken, om gehoorsaamheid met werkzaamheid gepaard to doen gaan, maar de stelsel die door andere genootschappen opgevolg worden, dienen alleen om van de inboorlingen eenen biddende, psalmzingende horde van moordenaars, dieven, landlopers, enz., te maken, en van hunne Zendelinge met zeer weinige uitzonderingen, doordrijvende Kaffer-handelaars. 6.

As die Trekkers nie teen sendingwerk was nie en alleen gevrees het vir misleiding en bedrog, hoekom het hulle nie self die taak onderneem nie? Die antwoord hierop kry ons in

---

1. St. Court.Z.A.R. No. 41, 24 Augustus 1858.
2. Stuart: De Hollandsche Afrikanen, bls. 366.
3. St.Court. Z.A.R. No. 34, 9 Julie 1858; Sien ook opebrief van J. Stuart aan H. J. Koenen, 30 September 1854 in Dr. S.P.Engelbrecht: Geskiedenis van de N.H.Kerk, I, Bylaag XLI.
4. D.A. Merensky: Erinnerungen aus dem Missionleben in Transvaal 1859-1882 (1888) bls. 60
5. St.Court Z.A.T. No. 34, 9 Julie 1858.
6. Dr. Gerdener: Boustowwe vir die Gesk. van die N.G.Kerk, bls. 185.

verslag van C. Hiddingh wat deur die Amsterdamse Kommissie gestuur was om ondersoek in te stel in die godsdienstige toestand van die Blanke bevolking noord van die Vaalrivier. In 1856 rapporteer hy:

Beroofd van alles, zonder onderwijzers, zonder predikanten, moesten zij zichzelven een toevlugt zoeken en hunne eigene leermeesters worden .. De Menschen klagen bitter hun nood dat zij geen predikant hebben, en als schapen zonder herder rondlopen.1.

Waar hulle nie eers in eie behoeftes kon voorsien, kon dit nie verwag word dat hulle self sendingwerk sou onderneem nie.

Die Republiek Lydenburg was ook nie teen sendingwerk nie, maar ook onder bepaalde voorwaardes. Toe Merensky en Grützner, twee sendelinge van die Berlynse Sendinggenootskap, by Lydenburg aankom, is hulle onder die aandag gebring, dat hulle verlof moes kry om met hulle werksaamhede aan te gaan. Die Landdrost het geen beswaar gemaak nie,[2]

nur die Bedingung stellte man dass wir dort niemals Gewehre pulver und blei einführen oder deren Einführung begünstigen sollten. 3.

Die sendelinge het die Boere blykbaar altyd aan die handel in vuurwapens en gelykstelling tussen Blankes en Inboorlinge laat dink. Dit was omdat sekere sendelinge met hulle in verband hiermee verskil het, dat hulle altyd die beperking gestel het, dat verlof verkry moes word en dat die sendeling aan sekere voorwaardes moes voldoen. In elke geval was die beperking van so 'n aard, dat dit nie die werk van sendelinge wat hulle aandag by hulle werk wou bepaal sou strem nie.

-------------------------

1. Ds. C. Spoelstra: Het Kerklike en Gods. Leven der Boeren bls. 182.
2. D.A. Merensky: Erinnerungen aus dem Missionleben in Transvaal 1859-1882 (1888) bls. 3 en 5.
3. Dieselfde, bls. 8.

Die Houding van die Lydenburgse Republiek teenoor sendingwerk word saamgevat in die volgende verklaring van die Uitvoerende Raad van 7 Maart 1860:[1]

Hoewel wij sterk tegen de gelijkstelling en de geslachtsvermenging van de blanke met de zwarten zijn en sulks met het ware Christendom niet strijdig of ongeoorloofd achten te zijn wenschen wij echter, en hebben zulks in deze meermalen gezegd, dat allen Heidenen tot beschaving, en Kennis der waarheid mogte komen - en mogt de tyd daar zijn dat goede vrugten daarvan gezien worden (zo als zij eenigen opnoemt) en dat wij hiertoe mogte kunnen bijdragen - en wij vertrouwen dat zulks geschieden zal indien de zendeling slechts getrou aan hun waarlijke roeping zijn en alzoo arbeiden. Dit geve de Goede God.

Toe moeilikhede op die wesgrens in 1858 ontstaan, het Moffat gevrees, dat hy beskuldig sou word dat hy vuurwapens aan vyandige naturelle verskaf het. Hy het daarom die Goewerneur om ondersteuning genader.[2] Op 27 Januarie 1859 skrywe Sir G. Grey aan President Pretorius, dat gerugte bestaan, dat inwoners van die Suid-Afrikaanse Republiek van plan was om Kuruman aan te val.[3] Hierop het die President geantwoord dat die Regering nie bewus was van so 'n plan van Boere nie en dat die Inwoners van die Suid-Afrikaanse Republiek wat so iets doen gestraf wou word.[4]

Die gerugte het volgens President Pretorius as volg ontstaan: Die Suid-Afrikaanse Republiek het 'n jaar gelede 'n oorlog gevoer teen die Opperhoofde Mahoera en Gasibone. Na die dood van lg. is 'n vredestraktaat gesluit wat nie deur Mahoera nagekom is nie en die Suid-Afrikaanse Republiek

heeft de overtuiging, op verschillende bewijzen gevestigd, dat de sendeling te Kuruman Mahoera hebben overreeden aangeraden, het met ons gesloten vredes tractaat te schenden. 5.

---

1. L. III, 7.
2. E. Smith: R. Moffat (1925) bls. 234.
3. St. Court. Z.A.R. No. 77, 1859.
4. Dieselfde.
5. St. Court. Z.A.R. No. 77, 1859.

Verder het Pretorius onder die aandag van die Goewerneur gebring dat daar sterk suspisie bestaan het, dat Moffat die Inboorlinge van vuurwapens voorsien het. Die Suid-Afrikaanse Republiek sou heeltemal gewillig wees om ook die sendelingstasie te Kuruman te beskerm

wanneer wij de overtuiging erlangen, dat aldaar niet zaad van tweedragt tegen christenen worden aangezet; maar in waarheid het Evangelie van Christus wordt verkondigd. 1.

Die gerugte, dat die Suid-Afrikaanse Republiek 'n aanval wou maak, was vir baie persone wat nie op hoogte van sake was nie, 'n bewys van die onsimpatieke verhouding teenoor die sending.

Die "Evangeliese Verbond" te Port Elizabeth het ook in hulle brief van 13 April 1859 aan die Boere, waarin hulle o.a. die saak ook aangeroer het, groot verontwaardiging verwek.[2] Behalwe die beskuldiging in verband met Kuruman is die Boere beskuldig, dat hulle sendingwerk teengaan en berispe omdat hulle self nie onderneem om sendingwerk te doen nie.[3] Op hierdie beskuldiging het Coetzer en Bührman in die "Oude Emigrant" van 3 April 1860 geantwoord[4]

Maar bijna allen zijn er hier voor, om het Evangelie de heidenen te laten verkondigen, onverschillig of zij van Chams geslacht of van de Egijptenaren afkomstig zijn; maar wij willen dat zulks geschied onder bepaalde voorzorgen tegen bedrog en misleiding.

Die leerstellinge van die sendelinge, dat die Inboorlinge

bij aanneming van het Christendom gelijk staat in rang met de blanke menschen . zal en kan geen ander gevolg hebben, dan dat bekeerden en onbekeerde hoogmoediger en trotscher en ontembaarder wordt als vroeger.

Verder het die Volksraad daarop gewys, dat alleen sendelinge

-------------------------

1. St. Court. Z.A.R. No. 77, 1859.
2. Elpis Algemene Tydschrifte voor Zuid Afrika, Kaapstad 1861 bls. 62; Dr. Gerdener: Boustowwe vir die Geskiedenis, bls. 664, 665.
3. Elpis Algemene Tydschrift voor Zuid Afrika bls. 57-66.
4. Dieselfde.

wat nie die gesag van die Boere wou erken nie, hulle besig gehou met die handel in olifantstande, gewere en ammunisie, teenstand in die Republiek ondervind.[1]

Die Boere is nog verder in 'n verkeerde lig gestel deur P. Huet wat allerlei valse verklaringe veral in sy geskrif:"Het Lot der Zwarten in Transvaal" gemaak het. Hy was 'n voorstaander van gelykstelling[2] en het die beskuldiginge van die Evangeliese Verbond beaam.[3] In die inleiding vir die skrif verklaar die skrywer, dat sy doel met sy skrif was om die Engelse Regering te beweeg "het gezag over de Hollandsche Republieken in handen te nemen."[4] Hy was dus 'n egte dissipel van Dr. van der Kemp en Dr. Philip wat Britse inmenging as 'n weldaad beskou het.[5] Hy was geneig om tot uiterstes te gaan. En omdat die Boere hom as 'n rustelose persoon beskou, het hulle gemeen, dat hy 'n gevaar vir die Suid- Afrikaanse Republiek was.[6] Hierdie houding van die Regering teenoor hom het blykbaar sy onsimpatieke houding teenoor die Boere verskerp. Sy geskrifte het baie bygedra om die Boere in die verkeerde lig in Europa te stel.

Ons het gesien, dat die Berlynse sendelinge Merensky en Grutzner in 1859 deur die Lydenburgers vriendskaplik ontvang is. Met die vereniging van die Republiek en die Suid-Afrikaanse Republiek moes die goedkeuring van die verenigde maatskappy vir die toelating ook verkry word. Op 23 Junie 1860 besluit die

-------------------------

1. St. Court.Z.A.R. 49, 5 Nov. 1858. Beskuldiginge het in die Mercantile Advertiser weer verskyn na die aanval op Gasibone. Hiervan skryf die genoemde St.Court. "Het is klaarblijkelijk dat gemeld extrakt afkomstig is van een der losbandige Zendelingen behoorende tot het verfoijelijke London Zendeling-Genootscahp.
. St. Court. Z.A.R. No. 57, 31 Desember 1858.
3. P. Huet: Het Lot der Zwarten, bls. 257-258.
4. Dieselfde, bls. 13.
5. Dieselfde, bls. 13. Dr. Engelbrecht: Geschiedenis van die Ned. Herv. Kerk in Zuid Afrika, II, bls. 16.
6. Dieselfde, bls. 17.

Uitvoerende Raad om 'n Kommissie aan te stel om die saak te ondersoek. Op 2 Julie het die Kommissie die sendelinge ontmoet en artikels 6 8 en 9 van die grondwet onder hulle aandag gebring. Artikel 6 bepaal, dat vreemdelinge in die Staat toegelaat en beskerm sou word. Artikel 8 bepaal o.a. dat gehoorsaamheid aan die wette van die land verwag word, en verder:[1]

Het volk laat de uitbreiding van het Evangelium toe onder die heidenen, onder bepaalde voorzorgen tegen gebrek of misleiding.

Artikel 9:[2]

Het volk wil geene gelijkstelling van gekleurden met blanke ingezetenen toestaan, noch in Kerk nog in Staat.

Aan die sendelinge is ook kennis gegee:

dat indien zij dezelve willen gehoorzamen, hun geen verhinderingen sullen aangedaan worden om het Evangelie aan de Heidenen te verkondigen. 3.

Met die onderhandelinge was ds. P. A.C. van Heijningen versoek van die Kommisie ook teenwoordig. Met sy medewerking is besluit

om te trachten de Zendingzaak zooveel mogelijk te bevorderen in deze Republiek - en om dit goede doel te bevordenren worden overeengekomen dat genoemde W.Ew. Predikant en Zendelingen Statuten zullen opstellen waaronder zij vermenen dat de Zendingzaak overeenkomstig Gods Woord, en den bepalingen in de genoemde artikelen der Grondwet voor het vervolg geregeld en op vasten en behoorlijken voet daargesteld en bevorderd kan worden[4]

Aan hierdie opdrag is voldoen en 'n paar dae later is 15 artikels, "Reglement ter regeling van de verkondiging des Evangelies onder de Heidensche bevolking der Z.A. Republiek," deur die twee sendelinge voor die Kommissie gelê. Hierop het die Kommissie besluit:[5]

-------------------------

1. Locale Wetten Z.A.R. 1849-1885, bls. 36.
2. Dieselfde
3. R. 3840/60 - Verslag van Kommissie, 7 Julie 1860.
4. R. 3840/60 - Notule van onderhoud, 7 Julie 1860.
5. Dieselfde.

Dat doordien Artikel 8 der Grondwet tot verschillende verkeerden opvattingen zou kunnen aanleiding geven, het door deze Kommissie, hoogst nuttig geacht wordt, om de door den Ew. Zendelingen zelve voorgestelden 12 Artikelen als algemeene Landswet vast te stellen, en dat allen later in deze Republiek zich vestigende Zendelingen onder deze wet alleen toegelaten, en overeenkomstig Artikel 6 der Grondwet erkend worden.

Die bepalinge het so in die smaak van die Kommissie geval, omdat dit 'n samevatting van die beleid van die Boere teenoor sendingwerk was. Die drie persone, ds. van Heijningen, Merensky en Grützner, wat vir die artikels verantwoordelik was, was nie ou inwoners van die land nie. Ds. van Heijningen is in 1858 uitgestuur deur die Amsterdamse Geestelike Kommissie en in Februarie 1859 het hy in Lydenburg aangekom.[1] In Maart 1859 het die ander twee in Kaapstad geland.[2] Hulle moes dus eers uitgevind het wat die Boere van die sendeling verwag het, voor hulle die artikels kon opstel.

Drie van die artikels handel oor die kwessie van gelykstelling en het o.a. bepaal:[3]

De zendelingen achten de burgerlijke gelijkstelling van kleurlingen en blanken geheel en alleenlijk afhanklijk van den Staat.

Hulle moes ook erken:

het regt der bevolking om den kleurlingen te ontzeggen het gebruik van en den toegang tot de kerkgebouwen der Ned. Geref. gemeente Zoolang immers de gemeente dat verbod willen handhaven.

Hierdie verhouding moes hulle nie alleen erken nie, maar met woord en daad dit vir die Inboorlinge leer.

Hulle moes die Inboorlinge leer om die staatsgesag te respekteer, en nie toelaat nie dat diensbode hulle op die sendingstasie gaan vestig voor hulle diens tyd verstreke was.

Die vrees vir die sendeling-handelaar word ook hier,

---

1. Prof. Dr. S.P. Engelbrecht: Geskiedenis van die Nederduits Hervormde Kerk van Afrika (1936), bls. 199.
2. D.A.Merensky: Erinnerungen aus dem Missionleben in Transvaal 1859-1882, bls. 3, 5.
3. R. 77/66- Kopie van 15 Artikels.

openbaar:[1]

De Zendelingen verklaren den handel met Krijgsbehoeften waar de wetten van den Staat dezelve verbieden voor onvereenigbaar met de roeping des Evangelie-predikers onder de heidenen.

Geen Stasies sou sonder die toestemming van die Regering in die Suid-Afrikaanse Republiek toegelaat word nie, en die die wat toegelaat word moes die wette van die Republiek eerbiedig. As die sendelinge aan die voorwaardes voldoen onthoudt (de Regering) zich van alle bemoeijing met de verkondiging der Evangelies als zoodanig, 2.
en belowe die Regering om die sendelinge te beskerm "gelijk een christelijke overheid betaamd.

Die onderhandelinge van die Kommissie en die 15 artikels is deur die Uitvoerende Raad op 24 Julie 1860, goedgekeur.[3] In September het die Volksraad ook hulle goedkeuring aan die saak geheg.[4]

Hiermee was die sendingsaak in 1860 nog nie afgehandel nie, Terwyl die Volksraad in September 1860 sitting geneem het, was daar ook 'n algemene Kerkvergadering te Pretoria.[5] Uit die beskikbare gegewens blyk dit, dat daar onderhandelinge tussen die Regering en die Kerkvergadering in verband met die saak plaas gevind het. Die notule van dieKerkvergadering en die meeste van die briewe in verband met die saak het verlore geraak. Dit blyk egter, dat die Kerkvergadering duidelikheid verlang het in verband met die houding van die Regering teenoor sendingwerk. Die Goewernementssekretaris het die Kerkvergaderverwys na die voorgenoemde artikels 8 en 9 van die Grondwet.

---

1. R. 77/66- Kopie van 15 Artikels.
2. Dieselfde.
3. U.R.B. 24Julie 1860, Art. 2.
4. V.R.N. September 1860, Art. 134.
5. Sien Prof. Dr. S.P. Engelbrecht: Geskiedenis van die Ned. Herv. Kerk (Pretoria, 1936), bls. 202.

Om dan aan te toon, dat die Regering werklik nie teen sendingwerk was nie, verklaar hy:[1]

En tot overtuiging, dat dit (die Bepalinge van die Grondwet) slechts niet ijdele woorden zijn dient dat er thans alreeds 4 duitsche zendelingen binnen onze Republiek tot dat einde onder de heidenen werkzaam zijn. 2.

Die Kerkvergadering het blykbaar daarop aangedring, dat die Volksraad sy houding teenoor die sending saak duideliker as in die grondwet sou omskrywe. Op 10 September 1860 is die kwessie weer in die Volksraad bespreek. 'n Kommissie van drie lede is aangestel om die saak te ondersoek en daaroor te rapporteer.[3] Hierdie Kommissie het op 26 September 1860 7 artikels "Maatregelen van voorzorg tegen bedrog en misleiding in de Uitbreiding van het Evangelie onder de Heidenen," voor die Volksraad gelê. Die artikesl is goedgekeur.[4]

Die 7 artikels het geen belangrike verandering in die beleid van die Suid-Afrikaanse Republiek teenoor sending werk openbaar nie. Die belangrikste verandering was, dat sendelinge alleen toegelaat sou word op versoek van die Inboorlinge self.[5] Miskien onder invloed van die Kerkvergadering is nou ook bepaal dat die sendelinge aan die eise van artikel 21 van die grondwet moes voldoen.[6] Geen Katoliek of Protestant wat nie aan die eise van die Heidelbergse Catechismus voldoen het nie, sou dus toegelaat word.[7]

Verder is die ou bepalinge van die Boere, dat die sendelinge alleen met die toestemming van die Regering hulle

---

1. Kopie van Brieven Boek 1860, No. 241 - 8 Sept. 1860.
2. Hier bedoel hy die Hermanburgse sendelinge wat op versoek van die Boere hulle by Setsjelie gevestig het. R. 182/63 Brief van dr. A. Hardeland aan Jansen van Rensburg, 16/6/'63
3. V.R.N. 10 September 1860, Art. 127.
4. V.R.N. 26 September 1860, Arts. 132, 133.
5. Locale Wetten Z.A.R. 1849-1885, bls. 143, Art. 1.
6. Dieselfde, Art. 2.
7. Art. 21 van Grondwet van 1858, Locale Wetten Z.A.R. 1849-1885, bls. 37.

in die Republiek kon vestig en die wette van die land moes gehoorsaam, opnuut bekragtig.[1]

Merensky het met volle toestemming van die Volksraad na Maleo vertrek om daar goed ontvang te word.[2] Kommandant P. Nel en sy Veldkornet het hom vergesel na Maleeu en die plek aangewys waar hulle die eerste Berlynse sendingstasie, Gerlachshoop, aangelê het.[3]

Nieteenstaande Kommandant Nel aan Maleeu laat weet het:

Eers moet jy vir my dood maak, dan vir Holtsthuizen en dan kan jy die sendeling wegja, [4]

het die opstandigheid van die volgelinge van Maleeu die sendingwerk hier baie gestrem.[5] Dit was waarskynlik daarom, dat Merensky met twee ander sendelinge, Endemann en Nachtigal wat hy hom in 1861 aangesluit het, verder noordwaarts getrek het en onder die Bapediestam 'n nuwe sendingstasie aangelê het.[6] Gerlachshoop was egter intussentyd nie heeltemal verlaat nie.

In 1864 is Maleeu aangaval deur die Swasies en byna die hele stam uitgemoor. Na hierdie aanval het dit vir 'n tydjie gelyk asof die sendingwerk gaan vorder, maar onderlinge moorde tussen die verskillende stamme het voortgeduur, sodat die sendelinge in 1865 met die res van die stam te Botsabelo- naby die teenwoordige Middelburg - hulle gaan vestig het.[7] Botsabelo is aan hom verkoop en daar het die sendingwerk betreklik ongelukkig gevorder. Van 1865-1875 was daar nie minder dan 14 stasies van die Berlynse Sendinggenootskap in die Suid-

---

1. Locale Wetten Z.A.R. 1849-1885, bls. 143.
2. R. 3756/60.
3. Merensky: Erinnerungen aus dem Missionleben bls. 22.
4. Dr. Wnagemann: Süd-Afrika und seine Bewohner (1881) bls.43.
5. Merensky: Erinnerungen aus dem Missionleben, bls. 39.
6. L. IV, 12 - Dagboek van Landdros van Lydenburg, 17 Augustus 1861; J. du Plessis: History of Christian Missionaries, bls. 345.
7. Merensky: Erinnerungen aus dem Missionleben, bls. 22.

Afrikaanse Republiek toegelaat nie.[1]

Toe die Boere sien, dat Merensky nie die Kaffers opstandig maak nie, en hom by sy sendingwerk bepaal, het hulle goed met hom oor die weg gekom.[2] Hy het ook baie daartoe bygedra om die vertroue van die Boere in die sendelinge te sterk. Geen wonder dus dat toe Dr. Wangemann in 1866 Pretoria besoek het, die President die Berlynse Sendelinge as "nuttige Menschen" bestempel het.[3]

Die Hermanburgse Sendinggenootskap wat op uitnodiging van die Suid-Afrikaanse Republiek hulle werksaamhede hier aanvaar het,[4] het intussen 'n reeks stasies van Pretoria na die Wesgrens van die Republi ek gestig,met Bethany, /wat 20 myl wes van Pretoria aangelê was) as hoofstasie.[5]

In 1860 het daar 'n besonder sterk drang by die gemeentes van Woreester, Paarl, Mantagu en Wellington ontwikkel vir sendingwerk in die binnelande. Dr. Robertson is na Europa afgevaardig, om daar sendelinge en onderwysers te probeer vind Gonin en McKidd, die eerste 'n Switser en die tweede 'n Skot

---

1. J. du Plessis: History of Christian Missionaries, bls. 348 - Die Stasies was: Matlale, Botschabelo en Makapaanspoort (1865), Pretoria en Lydenburg (1866), Modimelle (Waterberg) en Malokong (1867), Blouberg (1868,Potchefstroom en Shewase (1872), Shakoma (1874), en Heidelberg 1875. In 1880 verklaar Merensky dat daar 20 stasies in die Suid-Afrikaanse Republiek was wat aan die Berlynse Genootskap behoort het. (C.2740, bls. 90. Sien ook V.R.N. Februarie 1866, Art. 295)
2. C. 2374, bls. 76 - Merensky aan Sir B. Frere, 1 Mei 1879
3. R. 37/64.
4. R. 182/63 - Dr. Hardeland aan Janse van Rensburg, 16 Junie 1863.
5. Dr. Wangemann: Süd Afrika und seine Bewohner, bls. 44.

het hulle die versoek om na Suid-Afrika te kom laat welgeval.[1]

Na sy aankoms in Suid-Afrika het Alexander McKidd hom naby die noordgrens van die Suid-Afrikaanse Republiek, onder die volk van Michael Buys, gevestig. Frans en Cornelis Lottering het hom grond aangebied, maar omdat daar nie water op was nie, het hy vir hom 'n plaas gekoop. Stefanus Hofmeyer het kort na hom (1863) uit die Kaapkolonie vertrek en by hom aangesluit.[2] Ongelukkig het die twee sendelinge hulle nie net by sendingwerk bepaal nie. McKidd het hom die reg aangematig om blanke kinders te doop en Hofmeyer het probeer om 'n gemeente op te bou uit ontevredenes en gecensureerde blankes.[3] Hierdie onreelmatighede van die twee sendelinge het weer ontevredenheid verwek.

Ds. Gonin het in 1861 ook na Suid-Afrika vertrek en hom na Rustemburg begewe. Van Paul Kruger het hy verlof gekry om sendingwerk onder die Kaffers van Makapan te begin. Kruger het sy blydskap te kenne gegee oor die koms van die nuwe sendeling, en aan hom 'n plaas vir die doel vry afgestaan. Na Gonin 'n bietjie Afrikaans en Kaffertaal geleer het, het hy hom te Soulspoort gevestig.[4]

In 1861 vind daar in die Suid-Afrikaanse Republiek weer iets plaas wat taamlik breedvoerige besprekings in sekere kringe uitgelok het. Frederik Weyers is deur die Kleurlinge te Potchefstroom gevra om vir hulle te preek. Hy is gewaarsku dat hy dit nie mag doen nie voor dat hy verlof daartoe gekry het. Hy het hom aan die waarskuwing nie gesteur nie en is beboet met Rds. 10. Toe hy nog met sy verrigtinge voortgaan, is hy met Rds. 340 beboet. Die Kristelike Konferensie wat op 17

---

1. Eerw. Dreyer: Eeuwfeest Album van de Ned. Ger. Kerk, (1910 bls. 41.
2. S.N. 27, 1520/94 - Brief van Hofmeyer, 9/10/'94.
3. Prof. Dr. S.P. Engelbrecht: Geskiedenis van die Ned. Herv. Kerk van Afrika, bls. 197, 198, 251-252.
4. Eerw. Dreyer: Hist Album van Ned. Geref,Kerk (1910) bls.41.

en 18 Oktober 1861 te Ladysmith plaasgevind het, het baie oor die saak te sê gehad. Hulle het £21 ingesamel om te help om die "onregverdige" boete te betaal, en die Suid-Afrikaanse Republiek het 'n "broederlike vermaning" ontvang.[1] Die hele moeilikheid is net veroorsaak deur die koppigheid van Weyers en sy volharding om nie die wette van die Republiek te gehoorsaam nie. Dit was nie die minste bewys dat die Suid-Afrikaanse Republiek nie simpatiek teenoor die sendingsaak gesind was nie. 'n Soortgelyke geval het in 1874 plaas gevind. 'n Seker L.S. de Beer het ook probeer om 'n gemeente te stig, sonder om die Regering daarvan kennis te gee.[2] Ook in die geval het die Volksraad besluit om de Beer nie met sy werksaamhede te laat voortgaan nie.[3] Hulle was dus vas beslote om die besluite van 1860 deur te voer.

Die Boere kon in die sestiger jare self nog nie onderneem om sendingwerk te doen nie. Gevolglik besluit die Ned. Geref. Kerk in Desember 1866 om

buiten de verkondiging des Evangelies in den huislijken kring voorlopig meer te moeten bepalen bij de ondersteuning van de bestaande zendelingen onder de heidenen, vooral voor de Zendeling Commissie der Nederduitsch Gereformeerde Kerk in die Kaapkolonie dan bij selfstandigen arbeid.[4]

---

1. Ds. C. Sploestra: Het Kerklike en Godsdienstige Leven der Boeren, bls. 249 - 253.
2. V.R.N. 18 November 1874, Art. 270.
3. V.R.N. 3 Mei 1875, Art. 56: U.R.B. 9 Maart 1875.
4. Ds. C. Spoelstra: Het Kerklike en Godsdienstige Leven der Boeren, bls. 329. Besluite Algemene Vergadering Ned. Geref. Kerk, 7 Desember 1866.

Die goeie verhouding wat daar ontwikkel het tussen die verteenwoordigers van die Ned Geref. Kerk van die Kaapkolonie en die Boere, het die sendingsaak verder bevorder. By die derde Algemene Kerkvergadering wat te Poschefstroom plaasgevind het op 28 Desember 1868 word deur die vergadering verklaar:

Zij gevoelt de verantwoording die er op onze Kerk rust om zooveel mogelijk zijn (Ds. Gonin) handen te sterken in zijn werk, en wenscht hem Gods besten zegen toe, op zijne arbeid onder de heidenen. [1]

BESLUIT: Van die vroegste dae af was die houding van die Trekkers teenoor die sending taamlik duidelik. Teen die uitbreiding van die Evangelie onder die heidene was hulle nie. Wat hulle nie wou toelaat nie was die politieke sendeling, wat gepleit het vir gelykstelling,[2] wat vuurwapens aan die Naturelle verkoop het en hulle opstandig gemaak het,[3] en as daar botsings met die Naturelle bestaan het, en as daar botsings met die Naturelle bestaan het, die karakter van die Trekker swart gesmeer het in die Nuusblaaie in Suid-Afrika en in die Buitewêreld, en wat hulle nie aan die wette van die Republiek wou onderwerp nie.[4]

Selfs sendelinge wat deur die Republiek gereis het is simpatiek ontvang. In die begin van 1884 vra Eerw. Coiller om vrystelling van invoerbelasting op goed wat deur die Suid-Afrikaanse Republiek gevoer moes word. Hierop het die Uitvoerende Raad besluit:

vooral met het oog op zijn zending, die van een Strikt Evangelischen aard is en op zijne gegeven verklaring, dat de betaling van invoerrechten in dezen Staat op die goederen, waarvoor reeds door hem invoerrechten zijn betaald in England, Natal en andere Kolonien van Z. Afrika, Zeew. van de betaling

---

1. Dr. Gerdener: Boustowwe, bls. 341.
2. Spoelstra: HetKerklike en Godsdienstige leven der Boeren bls. 233.
3. SlN. IX, 303/83.
4. R. 784/63: Merensky: Erinnerungen aus dem Missionleben bls. 1.

van de aan deze Staat verschuldigde invoerrechten vrij te stellen ten einde de uitvoering van zijnde zending onder de Heidenen te vergemakkelijken en mogelijk te maken. [1]

Dat hulle self nie dadelik met sendingwerk begin het nie, moet ons veral daaraan toeskryf, dat hulle vir 'n lang periode nie in hulle eie geestelike behoeftes kon voorsien nie, en ander sake soos kafferoorloë en burgergeskille ens. die aandag geeis het. Verder het hulle voor die moeilikheid te staan gekom dat hulle nie geskikte persone vir die doel kon kry nie.[2]

Van regeringsweë is, soos aangetoon reeds in die vyftiger jare pogings aangewend om sendelinge vir Setsjelie te kry. In 1864 het President Pretorius probeer om die geestelike belange van die Kleurlinge te Potchefstroom te bevorder en J. Ludorf genader en hom versoek om die Wesliaanse Kerk te vra om in die gebrek te voor sien. Op 24 Augustus 1864 gee J. Ludorf kennis, dat hy deur die genoemde Kerk aangestel is om die pligte te vervul,[3] en op 31 Augustus vra hy die Uitvoerende Raad om die nodige beskerming om die pligte kant uitvoer.[4]

Aansoeke vir sendingstasies is as 'n reel toegestaan,[5] maar altyd op voorwaarde dat hulle die wette van die land gehoorsaam sal wees, en hulle bes sal doen om die Kaffers "zooveel mogelijk tot onderdanigheid aan het Gouvernement der Z.A.R. te brengen."[6] Selfs Kafferleeraars is toegelaat, maar

-----------------------------

1. U.R. VI U.R.B. 4 Februarie 1884, Art. 38.
2. Notule van Ned.Geref, Kerk 4 Junie 1877. Dr. Gerdener: Boustowwe, bls. 363.
3. R. 678/64.
4. R. 689-64 - Brief van J. Ludorf 31 Augustus 1864.
5. U.R. II, U.R.B. 16 Maart 1865, Art. 2; U.R.B. 28 Maart 1865, Art. 69; S.N. 9, 303/83; S.N. 10, 214/83;S.N.23, 1085/93, R. 189/65. In Desember 1874 is die aansoek van die Paryse Sendinggenootskap geweier omdat hulle "Zich te veel met politiek aangelegendheden inlaten, het welk nadeelige gevolgen zoude kunnen te weeg brengen in de uitbreiding van het Evangelie reeds begonnen door andere genootschappen." U.R.B. 8 Desember 1874.
6. U.R. II, U.R.B. 16 Maart 1865 Art. 2: U.R.B. Augustus 1861, Art. 21; 17 Junie 1873, Art. 40; 6 Junie 1867, Art. 5; 31 Augustus 1875, Art. 129.

maar hulle sou soos gewoone Inboorlinge in die Staat behandel word.[1]

Baie van die sendelinge het ook goeie dienste, behalwe sendingwerk verrig. Sommige van hulle het baie onder die Blankes gedoen as medicie, soos b.v. Merensky en Grütberger. Vir 'n kaart wat hy vervaardig het, het Merensky 'n plaas van die Regering ontvang. Beuster ( by Shewase) het 'n wapad op sendelingskoste na die Bawende Kaptein gebou, wat as handels weg baie beteken het. Nachtigal het diens gedoen as velddokter in die leer van die Republiek in Sekoekoenieland. Sendeling Bauling het goeie dienste gelewer met die verdediging van Lydenburg. En baie van hulle het die Staat getrou bygestaan in verband met die administrasie van Naturelle sake,en hulle invloed gebruik om rus en orde te handhaaf.[2]

Die aktiwiteite van die politieke Sendelinge, soos Livingstone, Moffat en Ludorf het as gevolg gehad dat herhaaldelik van buite af ingemeng is in die Naturelle-beleid van die Republiek, Dit het miskien die Boere aangespoor om versigtig te wees om die persone nie grond te gee vir hulle klagtes nie, maar veral op die wesgrens tot onnodige moeilikheid met die Inboorlinge gelei. Sommige van die Sendelinge het die kant van die Inboorlinge gekies waar daar geskille tussen die Boere en Inboorlinge ontstaan het. Hierby het hulle die Inboorlinge op Britse inmenging laat hoop en hulle aangeraai om hulp by die Kaapkolonie te vra. Hierdeur het Sendelinge die Inboorlinge meer opstandig gemaak. Gelukkig was daar maar 'n paar sendelinge wat hulle hieraan skuldig gemaak het.

---------------------------

1. S.N. 10, 214 Brief van Staatsprokureur, 18 April 1884.
2. Dr. Wangemann: Süd Afrika, bls. 45.

# S L O T.

Wanneer ons die Naturelle-beleid van die Suid-Afrikaanse Republiek nagaan, moet ons onthou, dat ons die eerste jare te doen het met pioniergeselskappe wat in die binneland ingetrek het met die doel voor oë om hulle daar te gaan vestig.

Hulle het in die eerste plek grond vir bewoning nodig gehad. Dit het hulle verkry deur hulle in ontvolkte streke te gaan vestig, tweedens deur ooreenkomste met stamme wat aanspraak op grond kon maak, te sluit en Silkaats oor die Limpopo te verdrywe.

Die Inboorlinge met wie die Trekkers in aanraking gekom het, het bestaan uit verspreide groepies vlugtelinge, die reste van stamme wat deur die Mantatie, Tsjaka en Silkaats uitgemoor en verdrywe is. Dan was daar die stamme wat in die ruigste skuilhoeke in die berge of Kalaharie skuiling gevind het teen die plundertogte van voorgenoemdes. Vir hulle was die koms van die Blanke ook 'n ware uitredding. Hulle het hulle geredelik onder die beskerming van die Boere geplaas. Verder was daar die stamme soos die Swasies en Soeloes wat as sterk buurstate van die Republiek bestaan het.

Die eerste groep (die verspreide vlugtelinge) het hulle gaandeweg in die nabyheid van die Blankes gaan vestig en in diens van die Blankes getree. Die Boere het hulle verwelkom, omdat hulle arbeiders op die plase nodig gehad het. Om kontrole oor die Inboorlinge uit te oefen is hulle onder die toesig van die Veldkornette geplaas. En om te voorkom dat hulle 'n las vir die Blanke word deur doelloos rond te swerf is pasregulasies uitgevaardig.

Omdat die gevaar om deur naburige stamme aangeval te word verminder het, het een van die belangrikste motiewe om die stameenheid te bewaar, verdwyn. Gevolglik het baie Inboorlinge hulle stamme verlaat om in die nabyheid van Blankes te gaan woon en die getalle van Inboorlinge buite stamverband te vergroot. Hierdie Inboorlinge het nie altyd in diens van die Blankes getree nie. Die arbeidsprobleem is nie hierdeur opgelos nie. Op sekere plase het groot hoeveelhede Inboorlinge vergader, wat 'n gevaar vir die publieke veiligheid en gesondheid geword het.[1] In die tagtiger jare is deur baie Blankes beswaar teen die plakkery van Inboorlinge op privaat plase by die Volksraad ingedien.[2] Die Volksraad het gevolglik in Julie 1887 'n Plakkerswet goedgekeur, om die euwel te bestry en die Boere van arbeiders te voorsien.[3] Nieteenstaande die wet in 1895 gewysig is, om sommige tekortkominge te verbeter, kon dit nie gedurende die 19e eeu konsekwent deurgevoer word nie. Sommige Naturelle Kommissarisse het beweer, dat lokasies eers afgebaken moes word voor die wet uitgevoer kon word.[4] Groot krale was dikwels in sulke sake betrokke en die amptenare moes versigtig wees om botsings te vermy.[5] Waar Inboorlinge aangesê was om te trek, het hulle dikwels nie by ander burgers gaan woon nie, maar hulle op onbewoonde grond gaan vestig.[6] Die Inboorlinge wou ook nie, dat amptenare vir hulle aandui waar om te gaan woon nie.[7] Blankes het die uitvoering van die wet vertraag, omdat dit in baie gevalle voordelig vir hulle was om meer dan die bepaalde

------------------------------

1. V.R.N. 18 Augustus 1884, Art. 162, 163.
2. V.R.N. 18 Augustus 1884, Art. 163; V.R.N. 4 Mei 1885, Art. 381; V.R.N. 6 Augustus 1886, Art. 1321, 1322.
3. V.R.N. 28 Julie 1887, Art. 1335 en 1358; U.R.B. 28 Julie 1887; Volkstem 8 Augustus 1887, 8 September 1887, 15 Sept. 1887.
4. S.N. 17, 805/89; S.N. 78 - Sirkulêre 12 Sept. 1887; S.N. 167/92 - Briewe van 21 Jan. 1892, 15 Maart 1892, 8 Junie.
5. SN. 18, 49/91, brief van Nat. Kommissaris 2 Jan. 1891; SN. 20, 1890/94.
6. V.R.N. 1 Julie 1891, art. 640.
7. SN. 22, 461/93 verslag van Nat. Kommissaris, 12 April 1893 SN. 351/93, verslag van 26 Maart 1893; SN 425/93, verslag van 31/3/93.

aantal plakkers ( vyf huisgesinne) aan te hou.[1] Dan was daar nog die Kompanjies plase in die noordelike dele van die Republiek, waarop groot hoeveelhede Inboorlinge vergader het.[2] In 1899 is daar weer 34 memories met 1155 naamtekeninge voor die Volksraad gelê, waarin vir die uitvoering van die wet gevra is.[3]

Die onstamde Inboorlinge het dan wel tot seker mate in die arbeidsbehoeftes van die Blankes voorsien, maar 'n moeilike probleem vir die Republiek gebly.

Die Republiek moes ook vir die stamme binne sy grense voorsiening maak. Die Krygsraad het reeds in 1851 besluit om woonplek vir die stamme aan te wys[4] wat hulle kon bewoon "zoolang zij zich volgens wet en gehoorzaam gedragen.[5] Nieteenstaande die saak weer herhaaldelik bespreek is,[6] en die Volksraad in 1876 besluit het[7]

> de localiteiten der grootere kafferstammen zullen door de Regering zooals voor hen bestaanbaar zal zijn, worden aangewezen en bepaald,

is daar voor 1877 nie een lokasie behoorlik afgebaken nie. Die Pretoria-Konvensie van 1881 het bepaal dat 'n Lokasie-Kommissie gevorm sou word wat lokasies vir die groot stamme sou afbaken.[8] Die Lokasie-Kommissie het met baie moeilikhede te kampe gehad wat die Republiek kon voorkom het deur van die begin af sistematies lokasies aan die groot stamme af te baken. Die stamme het uitgebrei een gaandeweg hulle sterk genoeg gevoel om hulle kragte met die Republiek te meet. Die poging van die Republiek om die lokasies van Niabel, Malabog en Mpefu af te baken

-------------------------

1. V.R.N. 1 Julie 1891, Art. 640, S.N. 22, 508/93;SN.22 by 351/93 verslag van 27 Maart 1893.
2. SN. 22, 412/93,verslag van Naurelle Kommissaris,1 April1893.
3. V.R.N. 1899, Art. 1388-1394.
4. R. 356/51.
5. V.R.N. 28 November 1853, Art. 124.
6. St. Court.Z.A.R. No. 256. Oktober 1866
7. Locale Wetten Z.A.R. 1849-1885, Wet No. 6, 1876.
8. Dieselfde bls. 1007.

het dan ook tot oorlog gelei, omdat die kapteins geweier het om dit toe te laat.[1] Die moeilikhede het die werk van die Lokasie-Kommissie vertraag. Toe die oorlog uitbreek was die werk van die Kommissie nog nie voltooi nie. Op 19 Augustus 1905 is 'n kommissie aangestel deur die Kroonkolonie Regering om die bestaande lokasies te ondersoek, die aanspraak van die Kapteins of beloftes deur die Republiek gemaak na te gaan en te sien of daar nog Kapteins was wat volgens die Konvensie van 1881 aanspraak op 'n lokasie kon maak. In Mei 1907 het die Kommissie verslag gedoen en volgens die aanbevelinge van die Lokasie-Kommissie van die Republiek en die laasgenoemde Kommissie is die lokasies van die Transvaal uitgemeet.[3]

Die grootte van die Lokasies is deur die Republiek bereken volgens die vrugbaarheid en draagkrag van die grond. Ses tot twaalf akkers is toegestaan vir elke huisgesin.[2] Die Republiek wou genoeg grond aan die Inboorlinge verskaf om 'n bestaan te kan maak, maar hulle het besef dat die lokasies nie vir altyd groot genoeg sou bly nie. So verklaar President Kruger in 1888;[4]

als er evenwel een zekere uitgestrektheid grond voor een locatie is toegekend blijft het daarbij, word de grond later voor de naturellen te klein, dan moeten ze maar even als blanken doen, bijwoners worden of het land verlaten.

Met die Naturelle buurstate het die Republiek op vriendskaplike voet verkeer totdat invloede van buite die goeie verhouding versteur het. Selfs waar Inboorlinge aanspraak gemaak het op gebied wat die Boere graag in besit wou neem, het hulle nie aanvallend opgetree nie, maar deur ooreenkomste met die Inboorlinge te sluit probeer om die gebied in besit te kry.

---

1. SN. 121, Notule van die Lokasie Kommissie 3 Okt. 1882; R. 5627/82; U.R.B. 11 Okt. 1882; R. 2423/82; SN. 105, bls. 562 - Brief van Supt. van Naturelle; Volkstem 18 Oktober 1882; Transvaal Advertiser 10 Des., 30 Des., 1882; R. 4598/83; E.V.R.N. 1894, Art. 62, SN. 109 - Brief van die Supt. van Naturelle aan Uitv. Raad; R. 4823/94; R. Wessman: The Bawenda of the Spelonken, bls. 116; SN. 13 - 1887; Groenboek Z.A.R. No. 17, 1899. bls. 6.
2. H. Rogers: Native Administration, bls. 119.
3. U.R.B. 26 Sept. 1882, Art. 314; SN. 121, Art. 15; SN. 121. 5 November 1885; SN. 22-1893; St. Court. Z.A.R. No. 247, Okt. 1885.
4. V.R.N. 1888, Art. 187.

Deur hierdie beleid te volg het die Suid-Afrikaanse Republiek daarin geslaag om op 1 Julie 1875 'n ooreenkoms met die Swasies te sluit waardeur die Inboorlinge onderdane van die Republiek geword het. En nieteenstaande die Pretoria en Londen-Konvensies die Swasies onafhanklik verklaar het, het die goeie verhouding tussen die Boere en die Swasies bly voortbestaan.[1]

Op die Soeloegrens is daar egter in die sestiger jare reeds gerugte versprei, datdie Soeloes 'n vyandige houding teenoor die Republiek openbaar het. Hoewel daar nie gegronde redes is om aan te neem, dat die Soeloes die Republiek sou inval, is die Soeloesgevaar deur Shepstone voorgehou om die anneksasie van die Transvaal te regverdig.[2]

Nieteenstaande die Suid-Afrikaanse Republiek aan die Luit-Goewerneur van Natal in Maart 1865 kennis gegee het van die ooreenkomste met die Soeloes,[3] het Shepstone voor die anneksasie gemaak of daar niks van geweet het nie. Aan die Britse Regering het hy meegedeel, dat die Boere besig was om grondgebied van die Innoorlinge op 'n onwettige wyse in besit te neem.[4] Na die anneksasie het hy skielik uitgevind dat die Boere wel aanspraak op die betwiste gebied kon maak.[5] Aan die ander kant het hy die Soeloes teen die Boere opgestook. Hy wou die "Soeloegevaar" gebruik om die Boere in Pretoria te dreig. Net soos in die geval van Sekoekoenie, het hy hier ook met vuur gespeel. In Junie 1877 het Shepstone aan Ketswajo laat weet, dat die Britse Regering die Transvaal geannekseer het.[6] Op 19 Julie 1877 skryf Sir Henry Bulwer aan Lord Carnarvon, dat Ketswajo nie meer gunstig gesind was of miskien nooit so vyandig gesind was teenoor die Britse Regering:

... his temper of mind is such that he is quite prepared to fight, not merely to defend himself and his authority as an independent King, but to fight upon the slightest provocation, re-

---

1. C. 6200, bls. 110, 111; C.5089, bls. 23-25.
2. Die saak word breedvoerig bespreek deur Dr. S.P. Engelbrecht Thomas F. Burgers, bls. 311-330.
3. C. 1961, bls. 23.
4. C. 1961, bls. 44.
5. C. 2079, bls. 54.
6. C. 1961, bls. 44.

gardless of all consequences.[1]

Teen die einde van 1878 was Ketswajo vasbeslote om te veg[2] en in Januarie het die stryd losgebrand.[3] Op 11 Januarie 1879 het Sir Bartle Frere kennis gegee dat die Britse Troepe Soeloeland binne getrek het en wanneer die oorlog ge-eindig is

> zal het Britsche Gouvernement de beste schikkingen in dezelfs magt, treffen voor het toekomstige goede bestuur van de Zuluz in hun eigen land in vrede en rust, en zal het niet bedoogen dat het dooden en de verdrukking die zij van Cetswayo hadden te verduren, blijve voorduren. 4.

Imperialistiesgesinde Britse verteenwoordigers in Suid-Afrika en Engeland het die beleid van die Suid-Afrikaanse Republiek teenoor die Soeloes streng veroordeel omdat hulle bewus was van die strewe van die Suid-Afrikaanse Republiek om die see te bereik.[5] Die beleid van dieselfde imperialiste het ook hier ernstige gevolge gehad en net soos in die Transvaal moes 'n ernstige oorlog gevoer word, voordat die moeilikhede tydelik be-eindig kon word.

Die "swakheid van die Republiek" het Shepstone voorgehou as 'n groot gevaar vir die Britse besittinge in Suid-Afrika. Die Boere het egter herhaaldelik daarop aangedring dat die verskillende regerings in Suid-Afrika moes saam werk wat hulle Naturelle-beleid aangaan.[6] Hierdie voorstelle is van die hand gewys omdat die imperialistiesgesindes die Naturelle beleid van die Suid-Afrikaanse Republiek as aanknopingspunt wou gebruik om Britse gebied in Suid-Afrika uit te brei. So het die Boere herhaaldelik vrugtelose versoeke aan die Kaapse Regering gerig om die handel in vuurwapens met die Inboorlinge te belet, omdat dit juis die beleid van Barkly, e.a. was om die Inboorlinge te bewapen en so die Suid Afrikaanse Republiek te ver-

---

1. C. 1961, bls. 35. 69
2. C. 2242, bls. 12; C.2318,bls.54;C.2367,bls.13;C.2316,bls.
3. Tvl.Gvt. Gazette, No.111, 3 April 1879, K.G.No. 38.
4. Tvl.Gvt. Gazette, No. 98,23 Januarie 1879,K.G.No. 9.
5. C. 4141, bls. 17.
6. U.R.B. 13 Augustus 1875, Art. 155.

lig om Britse beskerming aan te neem.[1]

Een van die redes waarom die Trekkers die Kaapkolonie verlaat het, was omdat hulle nie van hulle lewe en eiendom seker was op die oosgrens nie. Hulle was vas beslote om - soos Piet Retief in sy instruksies aan die Kommandant in 1837 verklaar het - die vuurwapen te gebruik waar die noodsaaklikheid hulle dwing om dit te doen.[2] Die trekkers het egter nie oor 'n staande leer beskik nie. As hulle uittrek moes hulle hulle families en eiendom onbeskerm agterlaat. Hulle sou dus nie vir ongegronde redes 'n kommando oproep nie en het alles in hulle vermoe gedoen om botsings te vermy.[3] Waar daar egter sulke gruwelik moorde soos die Makapaan- en Mapela-moorde van 1854 plaasgevind het, was die Boere verplig om die skuldiges gedug te straf.[4]
Onderlinge verdeeldheid tussen die Boere in die vyftiger jare en die begin van die sestiger jare het strafekspedisies moeilik gemaak en die Inboorlinge 'n kans gegee om hulle self te versterk. In 1866 het die Inboorlinge in Soutpansberg so opstandig geword, dat die Blankes Schoemansdal moes verlaat.[5] In Januarie 1868 is Potgietersrust ook aangeval, huise afgebrand en landerye verwoes.[6] Gevolglik het die Republiek in Junie 1868 weer 'n kommando uitgestuur.[7] Teen die einde van 1868 is vrede weer herstel.[8]

Baie soortgelyke moeilikhede kon die Republiek miskien voorkom, as dit vir hulle moontlik was om van die begin die Inboor-

---

1. C. 414, bls. 12 en 22.
2. Preller: Piet Retief, bls. 376.
3. Schiel: 23 Jahre Sturm und Sonnenschein in S.A., bls.272
4. Aan opstandiges is "allen vreede en vriendschap" aangebied, maar "wanneer hij niet als een vriend ten voorschijn komt, alle de onheilen die daaruijt kunnen gebooren zullen worden ter zijner verantwoording en naadeele zullen uitloopen want dat alle kosten op sijne beurt worden gebragt" R. 291/51.
5. R. 416/66, R. 506/66; R. 559/66.
6. R. 1666/68, No. 26.
7. R. 1665/68.
8. R. 531/68; R. 1666/68, No. 20; R. 1192/68.

linge onder direkte toesig te plaas. Dit was egter vir die pioniergeselskappe onmoontlik. In 1859 is 'n begin hiermee gemaak toe Albasini aangestel is as 'n soort van Naturelle-Kommissaris. In 1864 is daar nog drie amptenare met dieselfde bevoegdhede as Albasini aangestel, en in 1876 is besluit om die gesag van die Kaptein verder in te kort deur meer amptenare aan te stel wat hulle net met Inboorlingsake sou besig hou.

'n Ander gevolg van die gebrek aan die nodige amptenare om oor die uitgestrekte gebied toesig te hou, was die verspreiding van vuurwapens. Die feit dat die Inboorlinge in besit van vuurwapens gekom het, het die vir die Republiek moeilik gemaak om sy gesag te laat geld. Toe onderlinge geskille tussen die Blankes be-eindig was en die Boere probeer het om die Inboorlinge onder beter georganiseerde gesag te plaas en hulle te verplig om by te dra tot die inkomste van die Staat deur hulle belastings te betaal, het hulle die vuurwapens gebruik om heftig weerstand te bied.

Die opstandigheid van die Inboorlinge het vyande van die Republiek verwelkom. So is die Sekoekoenie-oorlog ook voorgehou as 'n rede waarom die Suid-Afrikaanse Republiek in 1877 geannekseer is. Die "onderdrukkingspolitiek" waarvan die Suid-Afrikaanse Republiek beskuldig was om die anneksasie deur die Britse parlement bekragtig te kry, het Shepstone met sy anneksasie-proklamasie al dadelik vergeet.

"De Naturellen stammen, die binnen de jurisdictie en onder bescherming van het Governement waren, moeten behoorlijk gehoorzaamheid geleerd worden en gedwongen behoorlijk aandeel te nemen in de ondersteuning van den Staat, die hem beschermen. 1.

Nieteenstaande die gesag van die Suid-Afrikaanse Republiek oor Sekoekoenie van Britse kant ontken is,[2] het Shepstone dit goed gevind om op 9 Mei 1877 Sekoekoenie te laat weet:

if Sekukuni and his people wish to remain within the territory,

---

1. Buitengewone Gazette 12 April 1877.
2. St. Court. Z.A.R. 8 November 1876, No. 6582 - Brief van Barkly, 6 Oktober 1876.

he and his people will be recognised as British subjects. [1]. As hy gehoorsaam aan die wette van die Transvaal bly en sy belastings betaal, sou hy die beskerming van die Staat geniet, anders moes hy die Staat verlaat.[2] Die 2,000 beeste oorlogs-indemniteit wat hy volgens die vrederverdrag met die Republiek moes betaal, moes Sekoekoenie aan Kaptein Clarke betaal.[3]

Die ongegrondheid van die klagtes teen die Suid-Afrikaanse Republiek in verband met die Sekoekoenie-oorlog blyk ook daaruit dat die Britse Administrasie ongeveer 'n jaar na die anneksasie in 'n ernstige oorlog met Sekoekoenie gewikkel was. Vier maande land het Luit.-Generaal Thesiger probeer om Sekoekoenie ten onder te bring maar sonder sukses.[4] Groter krygsoperasies was nodig en met 1800 man trek Kolonel Rowlands in Augustus teen die vyand op. Maar ook hy was verplig om in Oktober die veldtog op te gee. In Junie en Julie 1879 is weer ekspedisies georganiseer. Op 30 September 1879 is Kaptein Clarke gestuur om vrede te probeer sluit. Sy voorstelle is deur Sekoekoenie van die hand gewys. Eers in November 1879 is die grootste kafferoorlog wat in Transvaal gevoer was, beeindig en Sekoekoenie ten onder gebring.[5]

Nieteenstaande Sir Henry Barkly geprotesteer het teen die gebruik van Kaffertroepe deur die Boere,[6] het die Britse Administrasie self nou ongeveer 8,000 Swasies in die Veldtog gebruik.[7] Op 21 Februarie 1879 skrywe Sir B. Frere aan die Britse Regering:[8]

I believe that if South Africa is to be kept in peace it can only be by employing the natives as the staple of the army which with a small European force, must keep the native tribes in order.

-------------------------

1. C. 1883, bls. 26.
2. C. 1883, bls. 25.
3. Dieselfde, bls. 25.
4. C. 2220, bls. 232, 233; C. 2144, bls. 73.
5. Dieselfde, bls. 166, 354; C.2505, bls. 110.
6. St. Court. Z.A.R. No. 658, 8 Nov. 1876, K.G.No. 377.
7. C. 1748, bls. 158;C.2505, bls.41; C.2318,bls.9
8. C. 2318. Dieselfde is aanbeveel deur Shepstone in sy memorandum van 27 Februarie 1880 - C. 2581, bls. 101.

Daar is selfs beweer dat die Britse Administrasie in drie jaar (1877-1881) meer Naturelle bloed vergiet het as die Boere in die dertig jaar voor die anneksasie.[1] Die oorlogkoste van die botsings was £1,045,000.[2] En

dass das nun gerade unter englischer Heerschaft passiere musste, das war wirklich zu dumm! Denn damit fiel ja eigentlich ein wichtiges Argument, das immer wieder gegen die Buren geltend gemacht worden war, namlich die Unfahigkeit, die Eingeborenen richtig zu behandeln. 3.

Die opstandigheid van die Kapteins in die noordelike dele het die administrasie van Naturelle sake bemoeilik.[4] In die begin van 1886 het die Superintendent van Naturelle die dele besoek. Hy het tot die besluit gekom dat

het nu bijna geheel op het einde met onze kafferbelasting in het distrik Zoutpansberg, Blancberg, Houtboschberg, Waterberg en ook een groot gedeelte in Lydenburg (zijn) en kunnen wij gerust zeggen dat het zonder geweld zal nooit aan de wetten door de groote stammen voldaan worde. 5.

In 1898 is die laaste opstandige Kaptein, Mpefu, onderdruk. Die administrasie van die Republiek was toe al meer doeltreffend en dit kon met meer gesag optree: gevolglik was die inkomste van naturelle belastings in 1898, nieteenstaande droogtes, sprinkane, en ander teenspoede, £122,659/17/6.[6]

Die Boere wou nie alleen in vrede met die Inboorlinge lewe nie, maar wou hulle graag in diens neem op hulle plase. Dit was egter nie hulle beleid om die Inboorlinge te verplig om by hulle in diens te tree nie. 'n Poging is aangewend om hulle vir die diens van die Blankes te trek deur hulle teen mishandeling te beskerm en voorwaardes vir indiensneming te bepaal. Slawerny is nie in die Republiek geduld nie en streng deur die Staat verbied. Veral na die Sandrivier-Konvensie gesluit was, het die Republiek ernstig probeer om enige vorm van slawerny teen te gaan, omdat die Staat bewus daarvan was, dat Britse

---

1. C. 2695, bls. 13.
2. C. 3114, bls. 32.
3. Dr. Vallentin: Geschichte der S.A.R., bls. 187.
4. SN.10-22/84; SN.108, bls. 113; R. 4823/95.
5. SN. 107, bls. 121 - Brief van Supt. van Nat., April 1866.
6. Groenboek Z.A.R. No. 12, 1899.

Imperialiste redes sou probeer vind om die Konvensie vervalle te verklaar. In 1852 is deur middel van memories onder die aandag van die Volksraad gebring, dat die bepaling in verband met slawerny van die Sandrivier-Konvensie as voorwendsel gebruik sou word om in te meng in sake van die Republiek.[1] So verklaar Generaal Piet Joubert in 1884 ook:[2]

Om in Engeland gehoord te worden, moest men spreken over de afgrijselijke en growelijken daden van die Boeren. Dat word met handegeklap en voetengetrappel begroet.

Imperialisties gesinde Britse onderdane was bewus van die invloed van die filantropiese stroming en het geredelik daarvan gebruik gemaak om hulle uitbreidingsplanne in Suid-Afrika te bevorder. Dit is opvallend dat uitbreidingsplanne en beskuldiginge teen die Suid-Afrikaanse Republiek nl. dat hulle slawerny toegelaat het en selfs slawehandelaars was, so dikwels saam bespreek word. So verklaar Grey onder ander:[3]

that the High Commissioner should be authorised to abrogate or modify from time to time the Treaties with the Republics if they do not exert themselves to prevent slavery.

In Februarie 1867 skryf Lord Carnarvon in dieselfde gees aan Wodehouse: As slawerny in die Republiek toegelaat was en die tyd daarvoor ryp, wou hy die Sandrivier-Konvensie vervalle verklaar.[4] Wodehouse en die Kaapse Parlement het die beleid ook onderskryf.[5] Barkly het die voetspore van sy voorgangers gevolg en die Suid-Afrikaanse Republiek weer beskuldig dat hulle slawerny toegelaat het.[6]

Na die anneksasie is ondersoek ingestel en nie een slaaf is vrygestel nie. Met die "bedekte vorm van slawerny", die inboekstelsel van die Republiek, het die Britse Administrasie

---

1. E.V.R. 106, V.R.210/52, 8 Mei 1852: E.V.R. 106, V.R.211/52 12 Mei 1852; E.V.R. 106,V.R. 217/52, 3 Junie 1852.
2. Byv. St. Court. Z.A.R. 7 Augustus 1884.
3. R. 35/75.
4. C. 4141, bls. 22.
5. Dieselfde, bls. 12, 42-43.
6. R. 1463/71; St. Court. Z.A.R. No. 347, 25 Junie 1872 K.G.No. 899.

voortgegaan en op dieselfde manier as die Republiek Naturelle kinders ingeboek.[1] En na die Transvaal vir drie jaar onder die Britse Administrasie was, moes die Volksraad besluit oor 800 Inboorlinge wat volgens die oordeel van die Boere in stryd met vroeëre wette, in stryd met die gees van die Drie-en-dertig Artikels van 1844 en die bepalings van die Sandrivier-Konvensie in September 1878 deur die Britse Administrasie in Transvaal ingeboek was. Die Naturelle is op so 'n wyse ingeboek, dat die kinders van hulle ouers geskei is en

omdat het ook veel zweemt naar slavernij, om huisgezinnen en bejaarde naturellen voor jaren lang in te boeken gedeeltelijk zonder loon, zoo recommandeert de Regering aan den H.Ed. Achtb. Volksraad om de vrijlating van deze Kaffers gelijktijdig met hunne kinderen te bevelen en daartoe aan de Regering de magt te verleenen deze contracten te vernietigen. 2.

Op 10 Oktober 1881 is die aanbeveling van die Regering in die Volksraad bespreek, en is besluit om 'n Kommissie te benoem om die saak noukeurig na te gaan.[3]

Die Kommissie het geen bewys gevind, dat die Britse Administrasie die minste moeite gedoen het om toe te sien dat die ingeboekte goed behandel is, en het tot die besluit gekom, dat die Britse Administrasie in Transvaal op 'n groot skaal en op 'n "skandelike manier" onderneem het, wat in Engeland vir slawerny bestempel was.[4] Die Volksraad het hierop besluit om die ingeboektes wat deur die Britse Administrasie van die stam van Masselroom ingeboek was vry te laat.[5]

Die Inboekstelsel het nie baie bygedra om te voorsien in die aanvraag vir arbeiders nie. Vandat die Trekkers hulle noord van die Vaalrivier gevestig het tot die end van die 19e eeu is klagtes by die Volksraad ingedien oor die gebrek aan

---

1. Tvl. Gvt.Gazette:No.1, 14 April 1877;No. 4, 5 Mei 1877; No. 10, 16 Junie 1877; bls. 219;No. 147, 11 Nov. 1878, bls. 409; No. 109, 6 Julie 1880, bls. 219; e.s.m.
2. U.R.B. 10 Oktober 1881, Art. 67. E.V.R.N. Okt. 1881, Art. 90.
3. U.R.B. 10 Okt. 1881, Art. 67.
4. C. 3381, bls. 9, 10.
5. V.R.N. Oktober 1881, Art. 304.

arbeiders.[1]

Die poging om deur verskillende belastingskale die Kaffers te beweeg om belastings te betaal, was gedurende die eerste driekwart van die 19e eeu nie 'n sukses nie, omdat die Republiek die daarin geslaag het om die belastings sistematies in te vorder nie. Met die ontdekking van diamante was die gebrek aan arbeiders nog meer gevoel, omdat baie Inboorlinge liewers na die diamantvelde gegaan het omdat daar hoër lone betaal was, smokkelhandel in diamante baie voordelig was en vuurwapens daar kon verkry word.[2] Die voordeel van die delwerye was, dat dit die Inboorlinge aan meer gereelde werk gewoon gemaak het. Die Republiek het probeer om die Inboorlinge binne die grense van die Republiek te hou deur die fooi vir buitelandse passe in 1876 te verhoog tot £2.[3] Die Republiek het egter nie oor genoeg amptenare beskik nie om die wet deur te voer.

Met die ontdekking van goud het baie Inboorlinge in die myne gaan werk. Hoewel die Regering nog pogings aangewend het om die Boere van arbeiders te voorsien, het hulle probeer om die aanloop van Naturelle na die myne te bevorder, omdat die ontwikkeling van die goudbedryf in belang van die Suid-Afrikaanse Republiek was. In 1899 kon die Hoof van Mynwese rapporteer, dat die myne goed voorsien was van arbeiders en

dat deze Staat thans de voornaamste bijdrage levert in de voorziening van hare behoeften aan Naturellen arbeidsvermogen. 4.

Dit was die beleid wat die Republiek van die begin af gevolg het, om aan amptenare opdrag te gee om die Blankes van arbeiders te voorsien, omdat die inmenging van privaat persone in Naturelle aangeleenthede tot moeilikhede kon lei. Met die

---

1. E.V.R. 104, V.R. 54/48: E.V.R. 56/48; E.V.R. 104, E.V.R. 104 V.R. 80/49; E.V.R. 112, No. 265; V.R.N. 1899, Art. 1394.
2. Volkstem 13 Mei 1876.
3. Locale Wetten Z.A.R. 1849-1885, bls. 666.
4. Groenboek Z.A.R. No. 16, 1899 bls. 6.

ontwikkeling van die Department van Naturelle Sake en die vermeerdering van amptenare wat verantwoordelik was vir die Naturelle Administrasie, kon die Republiek meer sistematies in die arbeidsbehoeftes van die Blankes voorsien sonder om die Inboorlinge te onderdruk.

Hiermee wil ons nie beweer dat die Boere die Inboorlinge gedurende die eerste jare van die bestaan van die Republiek onderdruk het nie. As die beskuldiginge waar was, dat die Boere so hard met die Inboorlinge te werk gegaan het en wrede ongeregverdigde oorloë teen hulle gevoer het, is dit onverklaarbaar waarom die Inboorlinge van die vroegste tyd binne Trekkergebied hulle gaan vestig het, en so vinnig in getalsterkte toegeneem het.

In 1874 het President Burgers in sy sirkulêre in verband met slawerny[1] o.a. ook gevra:

Wat is U oordeel omtrent de politiek door de tegenwoordige Regering gevolgd ten opsigte van de Naturellen, dit wil zeggen: is de politiek een humane en zachte of te streng.

Op hierdie sirkulêre het die sendeling Nachtigal met die ander getuies saam gestem, dat die beleid van die Suid-Afrikaanse Republiek uiters humaan was.[2] Sharley[3] antwoord hierop:

the policy followed by the present Government with regard to the natives is humane, mild and not too severe a character.

J.R. Lys, 'n Engelsman van geboorte, verklaar, nadat hy vir 20 jaar in die Republiek gewoon het, dat die Inboorlinge baie ligter gestraf word in die Republiek as in enige ander deel van Suid-Afrika.[4]

Dit kan nie ontken word dat daar enkele gevalle van mishandeling binne die grense van die Republiek voorgekom het. Die Republiek was veral in die begin nie in staat om sy beleid teenoor die Inboorlinge deur te voer nie. Die wêreld was woes,

---

1. Sien Hoofstuk oor Inboekstelsel
2. R.3032/75 - Sien getuie van Nachtihal oor Inboekstelsel, bls. 159.
3. R. 346/75 - Sien besonderhede i.s. Sharley, bls. 160
4. R. 3024/76.

die mense het ver van mekaar gebly en die Boere kon nie genoeg amptenare aan stel om toesig te hou oor so 'n uitgestrekte gebied nie. Vreemdelinge en misdadigers kon byna na willekeur die land inkom. Die pioniergeselskap het tyd nodig gehad om 'n doeltreffende Administrasie te ontwikkel. Die Boere was nie ervare wetgewers nie. Hulle moes hulle aanpas by die nuwe omstandighede en gaandeweg wetgewing volgens die toestande dit eis, opstel. In die Kaapkolonie kon die Trekkers nie veel leer nie, omdat die Britse Regering voor die Groot Trek nie onderneem het om groot kafferstamme te regeer nie. Hulle het egter gebruik gemaak van die bietjie kennis wat hulle hier opgedoen het. Die segregasie-beleid van die Kaapse Gouverneurs teenoor die Kafferstamme op die oosgrens, het die Trekkers verder opgebou. Die Inboorlinge moes egter geleer word om die grense wat vir hulle aangewys word en die besittings van die Blankes eerbiedig Die paswette van Caledon en die Inboekstelsel van Cradock het die Boere weer toegepas. Die beleid wat saamgevat word in Ordonnansie No. 50 van 1828 is egter definitief deur die Boere afgekeur. So bepaal die 33 Artikels van 1844. o.a.:[1] "Geene Bastaarden zullen in onze vergaderingen als lid of regter mogen zitten". In dieselfde gees bepaal die grondwet van 1858:[2] "Geen gekleurden, noch bastaarden zullen toegelaten worden in onze vergaderingen." Geen gelykstelling op politieke ekonomiese of sosiale gebied sou in die Republiek geduld word nie. Die Inboorlinge was onbeskaaf en moes tevrede wees om as sulks beskou te word.

-------------------------

1. Locale Wetten Z.A.R. 1849-1885, bls. 2
2. Dieselfde, bls. 38.

# VERNAAMSTE GERAADPLEEGDE WERKE EN BRONNE

## A. ONUITGEGEWE BRONNE: TRANSVAAL ARGIEF, PRETORIA:-

Argief van die Neersetting van Zoutpansberg ...... 1849-1852.

Argief van Utrecht ............................ 1852-1858.

Argief van Lydenburg .......................... 1856-1860.

Argief van Land Goosen ........................ 1881-1885.

Argief van Stelland ........................... 1882-1885.

Argief van Nieuwe Republiek ................... 1884-1888.

Argief van Klein Vrystaat ..................... 1886-1891.

Argief van die (Eerste) Volksraad ............. tot 1895.

Argief van die Uitvoerende Raad ............... tot 1895.

Argief van die Staatsekretaris ................ tot 1895.

Argief van die Kommandant-Generaal ............ tot 1895.

Argief van die Superintendent van Naturelle ..... tot 1895.

Volksraad en Eerste Volksraad Notule ............ tot 1898.

Tweede Volksraad Notule ......................... tot 1898.

Uitvoerende Raad Besluite ....................... tot 1895.

Die Joubert Versameling ......................... ........

Die Soutter Versameling ......................... ........

## B. UITGEGEWE BRONNE, GROENBOEK-VERSAMELING, TRANSVAAL ARGIEF:-

1884: Officieele Bescheiden gewisseld met de Engelsche Regeering in zake de Conventie van Londen gesloten 27ste Februarie 1884.

1890: Groenboek Zuid Afrikaansche Republiek, No. 1,1890.

Witwatersrand Chamber of Mines South African Republic Annual Report for the Year ending 31st December 1890.

1893: Groenboek Zuid Afrikaansche Republiek, No. 11, 1893.

Groenboek Zuid Afrikaansche Republiek, No. 8, 1893.

Rapport van de Commissie uit de Ed. Achtb. Eersten Volksraad, benoemde bij besluit dd. 26 Mei 1893, Art. 304.

1894: Groenboek Zuid Afrikaansche Republiek, No. 2, 1894.

Algemeen overzicht van den Com. Generaal van den gevoerden krijg tegen de oproerige Kafferstammen woonachtig in de Lage Velden van het district Zoutpansberg.(1894).

1895: Groenboek Zuid Afrikaansche Republiek, No. 6, 1895.

Rapport van de Staats-Mijngenieur over het jaar 1894.

1896: Groenboek Zuid Afrikaansche Republiek, No. 10, 1896.

Groenboek Zuid Afrikaansche Republiek, No. 12, 1896.

Groenboek Zuid Afrikaansche Republiek, No. 16, 1896.

1897: Groenboek Zuid Afrikaansche Republiek, No. 11 1897.

Groenboek Zuid Afrikaansche Republiek, No. 16, 1897.

Rapport van de Industrieële Commissie van Ondersoek ingeleverd aan de Hoogedele Regeering op den 27 sten Dag van Julie 1897.

Sub-Regulatien voor het Gezondheids-Comite te Johannesburg. (1897).

Association of Mines of the South African Republic Report of the Executive committee to be presented to the annual General Meeting to be held on Tuesday the 23 day of February 1897.

1898: Groenboek Zuid Afrikaansche Republiek, No. 12, 1898

Zululand-Grenslijn Conventie - Z.A.Republiek, 1898.

Rif, Weg, Relief Werken. Rapport van Wentish Moore ingenieur van de Werken, voor 12 weken eindigende Juni den 2den, 1898.

1899: Groenboek Zuid Afrikaansche Republiek, No. 2. 1899.

Groenboek Zuid Afrikaansche Republiek, No. 6, 1899.

Groenboek Zuid Afrikaansche Republiek No. 12, 1899.

Groenboek Zuid Afrikaansche Republiek, No.16, 1899.

Groenboek Zuid Afrikaansche Republiek, No.17, 1899.

Rapport van het Hoofd van Mijnwezen met bijgevoegde Rapporten van den Staats-Mijningenieur en Staatsgeoloog over het jaar 1898.

C. BRITSE BLOUBOEKE:

1835: Papers relative to Cape of Good Hope. Part 1, 18 March 1835.

1836 British Bouebook, 1836 (Correspondence Respecting the affairs of South Africa)

1853: State of Orange River territory, 31 August 1853.

Settlement of Natal, 19 August 1853.

1868: Correspondence relating to the alleged kidnapping and Enslaving of young Africans by the people of the Transvaal Republic. (1869).

1871: Affairs of the Cape of Good Hope. (C. 459).

C. 508. (Korrespondensie in verband met Suid-Afrikaanse aangeleenthede.) C. 1401.

1876: Further Correspondence relating to the Colonies and States of South Africa.

C. 1732. Correspondence respecting the proposed Bill for enabling the South African Colonies and States to unite under one Government.

C.1814. Correspondence respecting the Affairs of South Africa.

C. 1883 en C. 1961 (Korrespondensie in verband met Suid-Afrikaanse aangeleenthede)

1878: Precis of Information concerning South Africa - The Transvaal Territory - Prepared in the Intelligence Department.

C. 2000. Correspondence respecting the Affairs of South Africa.

1879: Blue Book for the Transvaal Province. 1879.

C. 2100 (Korrespondensie in verband met die anneksasie van Transvaal.)

C. 2079 Correspondence respecting the Affairs of South Africa.

C. 2128.(Korrespondensie in verband met Transvaal).

C. 2144, C. 2220 - Correspondence respecting Affairs of South Africa.

C. 2222 (Korrespondensie in verband met Soeloe-aangeleenthede).

1879: Correspondence relative to Military Affairs in Natal and Transvaal.

1879: C. 2242, C. 2252, C. 2260, C. 2308, C. 2316, C. 2318. C. 2367, C. 2374 - Correspondence respecting the Affair of South Africa.

1880: C. 2482, C. 2505, C. 2569, C. 2582, C. 2584, C. 2586, C. 2655. C. 2676, C. 2695 - Correspondence respecting the Affairs of South Africa.

1881: C. 2740, Correspondence respecting the Affairs of South Africa.
C. 2755. Correspondence respecting the Affairs of Basutoland.
C. 2783. Correspondence respecting the Affaairs of South Africa.
C. 2794. Transvaal Despatches.

C. 2838, C. 2858, C. 2891, C. 2892, C. 2950, C. 2959, C. 2998. Correspondence respecting the Affairs of South Africa.
C. 3098. Correspondence respecting the affairs of the Transvaal.

1882: C. 3270. Correspondence respecting the Affairs of Zululand and Cetywayo.
C. 3114, C. 3219, C. 3182. (Korrespondensie in verband met Suid-Afrikaanse aangeleenthede).

C. 3381. Correspondence Respecting the Affairs of Transvaal and Adjacent Territories.

C. 3419. Correspondence respecting the Affairs of the Transvaal and Adjacent Territories.

1883: C. 3486. Correspondence respecting theAffairs of the Transvaal and Adjacent Territories.

C. 3466. Correspondence respecting the Affairs of Zululand and Cetywayo.

C. 3616, C. 3635, C. 3649, C. 3686, C. 3705, C. 3864. C. 3841, C. 3914, (Korrespondensie in verband met Suid-Afrikaanse aangeleenthede).

1884: C. 3947. Correspondence respecting the Convention concluded with the South African Republic.

C. 4036, C. 4037, C. 4191, (Korrespondensie in verband met Suid-Afrikaanse aangeleenthede.)

C. 4194, Correspondence respecting Affairs of the Transvaal and Adjacent Territories.

C. 4214. Correspondence respecting Zululand and Adjacent Territories.

C. 4213: Correspondence respecting the Affairs of the Transvaal and Adjacent Territories.

1884: C. 4227, C. 4251. (Korrespondensie in verband met Suid-Afrikaanse aangeleenthede).

C. 4252. Correspondence respecting the Affairs of the Transvaal and adjacent Territories.

1885: C. 4274 Correspondence respecting the Affairs of the Zululand and adjacent Territories.

C. 4275 Correspondence respecting the Affairs of the Transvaal and adjacent Territories.

C. 4310. C. 4432, Correspondence respecting the Affairs of the Transvaal and adjacent Territories.

C. 4587. Correspondence respecting Zululand and adjacent Territories.

C.4588, C. 4643. Correspondence respecting the Affairs of the Transvaal and adjacent Territories.

1886: C. 4645. Correspondence respecting Zululand and adjacent Territories.

D. 4839. Correspondence respecting the Affairs of the Transvaal and adjacent Territories.

C. 4889. Report of the Commissioners appointed to determine Land Claims and to effect a Land Settlement in British Bechuanaland.

C. 4890. Correspondence respecting the Affairs of the Transvaal and Adjacent Territories.

1887: C. 5143, Correspondence respecting the Affairs of Zululand and adjacent Territories.

C. 5089. Correspondence respecting the Affairs of Swaziland.

C. 5237. Correspondence resp ecting the Affairs of Bechuanaland.

1888: C. 5524. Correspondence respecting the Affairs of Bechuanaland and adjacent Territories.

1890; C. 5918, C. 5143, C. 6070, C. 6201. (Korrespondensie in verband met Suid-Afrikaanse aangeleenthede).

C.6200, Correspondence respecting the Affairs of Swaziland and Togaland

1893: C. 7212. Correspondence respecting the Affairs of Swaziland.

1895: C. 7611. Correspondence respecting the Affairs of Swaziland.

C. 7780, C. 7878. Correspondence respecting Affairsof certain Native Territories North-East of Zululand.

D. ANDER UITGEGEWE BRONNE:-

Bird, John: The Annals of Natal, 1495-1845. (I en II), Pietermaritzburg, 1885.
Burmeester, W.E.: Locale Wetten der Zuid Afrikaansche Republiek 1887-1890. Pretoria 1891.
Coster, Dr. J. J.: De Locale Wetten en Volksraadsbesluiten der Zuid Afrikaansche Republiek, benevens de Proclamaties van ZHED. den Staats-president en de belangryke Governments Kennisgevingen, gedurende de Jaren 1890, 1891,1892 en 1893. Pretoria, 1894.
Coster, Dr. H. J.: De Locale Wetten der Zuid-Afrikaansche Republiek benevens de Proclamaties van ZHEd. den Staats-president ens. 1894. Pretoria 1895.
Coster, Dr.H. J.: De Locale Wetten der Zuid-Afrikaansche Republiek ens. 1895. Pretoria 1896.
Engelbrecht, Dr. S. .: Paul Kruger's Amptelike Brieve, 1851-1877, Pretoria 1925.
Eybers, G.W.: Select Constitutional Documents illustrating South African History, London 1918.
Gerdener, Dr. G.W.A. Boustowwe vir die Geskiedenis van die Nederduits Gereformeerde Kerk in die Transgariep. Kaapstad 1930.
Kotze, J. G.: De Locale Wetten der Zuid-Afrikaansche Republiek. 1849-1885 Bijeengebracht met breedvoerigen bladwijzer door Fred. Jeppe, Pretoria, 1887.
Kotze, J.G.: De Locale Wetten der Zuid-Afrikaansche Republiek. en Volksraad-Besluited, 1886, 1887. Pretoria 1888.
De Locale Wetten der Zuid-Afrikaansche Republiek. 1887-1890. 1891. Gedrukt door W. E. Burmeester, Johannesburg.
Preller, Gustav S.: Voortrekkermense, I-II, (1920), III (1922) IV (1925)
Preller, Gustav S.: Voortrekker Wetgewing, Notule van die Volksraad van Natal, 1839-1845. Pretoria 1924.
Preller, Gustav S.: Dagboek van Louis Trichardt, 1836-1838.
Stockenström, A.: Locale Wetten en Besluiten, benevens de Procalmaties van ZHEd. den Staatspresident en Goevernements Kennisgevinden, 1898. Pretoria 1899.
Van Leeuwen, Dr. J.A.: Locale Wetten en Volksraad Besluiten benevens de Proclamaties van ZHEd. den Staatspresident en Gouvernements Kennisgevingen, 1896. Pretoria 1896.
Van Leeuwen, Dr. J.A.: Locale Wetten ens. 1897. Pretoria, 1898.
Locale Wetten der Z.A.R., 1899. Pretoria 1900.
Van Wouw, L.A.F. en A.G. Quarles: Staats-Almanak der Zuid-Afrikaansche Republiek voor het jaar 1892 - op Last der Hoog edele Regeering samengesteld.
Van Wouw en A.G. Quarles: Staats-Almanak der Zuid-Afrikaansche Republiek ens. vir 1893.
Headlam, Cecil: The Milner Papers: South Africa 1897-1899(1931)
Cape Gazette, No. 6652, 1885.
Theal, George McCall: Records of the Cape Colony, copied for The Cape Government from the manuscript documents in the Public Record Office, London.(II,VII,VIII,XX, XXXV).
Staats Courant Zuid-Afrikaansche Republiek. 1858-1899.

E. NUUSBLAAIE

De volkstem.
The Transvaal Advocate and Commercial Advertiser.

F: LITERATUUR UIT DIE TYD SELF EN DAARNA:-

Agar-Hamilton, J.A.I.: The Native Policy of the Voortrekkers. An Essay in the History of the Interior of South Africa 1836-1858. (Pretoria, 1928)
Arbousset, Rev. T. and F. Daumas.: Narrative of an Exploratory Tour to the North-East of the Colony of the Cape of Gode Hope (1852).
Aylward, Alfred; The Transvaal of to-day. War Witchcraft, Sport and Spoils in South Africa. (1878).
Baines, T.: The Gold Regions of South Africa.(1877)
Blaike, W.G.: The personal Life of David Livingstone.
Boyce, W.B.: Notes on South African Affairs. (1839).
Brooks, Edgar H.: The History of Native Policy in South Africa Pretoria, 1927.
Bryant, A.T.,: Olden Times in Zululand.
Botha, Dr. Philip R.: Die Staatkundige ontwikkeling van die Suid-Afrikaanse Republiek onder Kruger en Leyds. Transvaal 1844-1899. (1926).
Cachet, F. Lion.: De Worstelstrijd der Transvalers. Amsterdam, 1883.
Cloete Sir Henry: The History of the Great Boer Trek and the origin of the South African Republics, London, 1900.
Cory, Sir George E.: The rise of South Africa (I-IV)
Cook Edward: Rights and Wrongs of Transvaal War. (1901).
Dreyer Eerw. Eeuwfeest Album van de Nederduits Gereformeerde Kerk in Zuid-Afrika. 2 November 1824.
Idem: Hist.: Album van de Nederduits Gereformeerde Kerk (1910)
De Kiewiet, Dr. C. W.: British Colonial Policy and the South African Republics, 1845-1872. London, 1929.
Du Toit, J.D.: Ds. S. J. du Toit in Weg en Werk. (1917).
Du Plessis, J.: History of Christian Missionaries.
Chapman James.: Travels in the Interior of South Africa.(Vols. I, II. 1868).
Engelbrecht, Dr. S.P.E. Thomas Francois Burgers. 'n Lewenskets (1933).
Prof Dr. S.P. Engelbrecht.: Geskiedenis van die Nederduits Hervormde Kerk van Afrika (1936).
Englenburg, Dr. F.V.: General Louis Botha (1929).
Egerton. H.E.: A Short History of British Colonial Policy (1910)
FitzPatrick J.P.: The Transvaal from within.(1900).
Flygare, J.: De Zoutpansbergen en de Bawende Natie.
Flemming, Rev. F.: Southern Africa. (1856).
Freeman, J.J.: A Tour in South Africa with notices of Natal Mauritius ,Madagascar, Ceylon, Egypt and Palestine. (1851).
Fuller Claude,: Louis Trigardt's Trek across the Drakensberg. (1837-1838.(1932.)
Gie, Dr. S.F.N.: Geskiedenis van Suid-Afrika, of Ons Verlede. (I en II).
Goldman, P.L.A.: Beredeneerde Inventarissen van oudste Archief Groepen der Zuid-Afrikaansche Republiek. (1927).
Groen van Prinsteren.: Het Parysche Zendeling-Genootschap werkzaam in Zuid-Afrika ,veral ook in Nederland aangeprezenwaard (1847) bls. 24.
Hofmeyer, Eerw. Stefanus.: Twintig Jaren in Zoutpansberg: een verhaal van Twintig Jaren arbeid onder de Heidenen in de Transvaal (1888).
Hofmeyer,J.J.: Het Leven van Jan Hendrik Hofmeyer, Kaapstad, 1913.
Harris, C.L.: Laws and Customs of theBapedi and Cognate Tribes
Huet P.: Het lot der Zwarten in Transvaal (1868).

Jorissen, E.J.P.: Transvaalsche Herinneringen. Amsterdam, 1897.
Junod, Henry.: Life of a South African Tribe. (I,II). (1913).
Livingstone, David.: Missionary Travels and Researches in South Africa (1912).
Leyds, Dr. W.J.: De Eerste Annexatie van de Transvaal (1906).
Leyds, Dr. W.J.: Insluiten der Boeren Republieken, I, II.
MacMillan, W. M. : The Cape Colour question, A Historical Survey London 1927.
MacMillan, William.: Bantu Boer and Briton. The making of a South African Native Problem. London 1929.
Mackenzie, John,: Austral Africa- Losing it or ruling it (1887)
Merensky, D.A.: Erinnerungen aus dem Missionleben in Transvaal 1859-1882. (1888).
Moffat Robert.: Missionary Scenes and Labours in South Africa (1842).
Moffat John.S.: The Lives of Robert and Mary Moffat, London 1885.
Moffat Robert.: Missionary Scenes and Labours in South Africa (1842).
Moodi D.C.F.: The History of the Battles and adventures in Southern Africa to 1880 (1888).
Nixon John.: The Complete Story of the Transvaal (1885)
Native Affairs Department: History of the Native Tribes of the Transvaal. Pretoria, 1905.
Olland, F.H.: Bladen uit de Memoirs van Petrus Borcherds (1907)
Orpen, J.M.: Reminiscences of Life in South Africa (1908).
Preller, Gustav S.: Piet Retief, Lewensgeskiedenis van die grote Voortrekker.
Preller, Gustav S.: Die Grobeler Moord, I, II.
Preller Gustav, S.: Oorlogsoormag.
Pringle, T.: Schetzen uit Zuid-Afrika. (1837).
Schiel Adolf.: 23 Jahre Sturm und Sonnenschein in Südafrika. (1902).
Spoelstra, Ds. C.: Het Kerklike en Godsdienstig Leven der Boere
Smith E. : Robert Moffat. (1925).
Smuts, J.C.: Een Eeuw van Onrecht.
Stuart, J.: De Hollandsche Afrikanen en Hunne Republiek in Zuid Afrika (1854).
Stow G.W.: Native Races of South Africa. (1905).
Sullivan, J.R. The Native Policy of Sir Theopelus Shepstone (1928)
Uys, Dr. C.J.: In the era of Shepstone, (1933).
Vallentin, Dr. W.: Geschichte der Süd Afrikanische Republic. (1901).
Vindex: Cecil Rhodes. His Political Life and Speeches (1900-
Vyn, C.: Cethchewayo's Dutchman (1880).
Van der Merwe, Dr. J.P.: Die Kaap onder die Batafse Republiek
Van Oordt, J.F.: Paul Kruger en de Opkomst der Zuid Afrikaansche Republiek. (1898).
Wessman, R.: The Bawenda of the Spelonken. (1908).
Walker, Eric A.: A History of South Africa.
Walker, Eric A.: The Great Trek (1934).
Wangemann, Dr.: Süd Afrika und seine Bewihner. (1881).

G: VERDER:-

Stockenström: Eric: Historiese Atlas van Suid-Afrika (1928).
Walker, Eric. A.: Historical Atlas of South Africa. (1922).